## INHOUDSOPGAWE

## VOORWOORD DEUR DIE SKRYWER:
## HOE KAN HIERDIE KOMMENTAAR VAN NUT WEES?

Bybelse interpretasie is ‘n rasionele en spirituele proses. Dit poog om die inspirasie van ‘n antieke skrywer te verstaan sodat die boodskap van God kan deurskemer, en sodoende daagliks toegepas kan word.

Die spirituele proses is van kardinale belang, maar moeilik om te definieer. Dit vereis die tipe oopheid van gemoed wat totale oorgawe aan God sal toelaat. Daar moet ‘n begeerte wees, eerstens vír Hom; tweedens om Hom te ken; en derdens om Hom te dien. Hierdie proses behels gebed, belydenis en die bereidwilligheid om veranderinge in jou lewenstyl aan te bring. Die Gees is van kardinale belang in die interpretasie-proses. Hoekom opregte, toegewyde Christene dus die Bybel verskillend verstaan, bly ‘n enigma.

Die rasionele proses is makliker om te beskryf. Ons moet konsekwent en regverdig wees in ons interpretasie van die teks, en waak daarteen om deur persoonlike vooroordele, of dié van ‘n denominasie, beïnvloed te word. Ons is almal histories gekondisioneerd. Niemand kan heeltemal neutraal en objektief wees tydens vertolking nie. Hierdie kommentaar bied ‘n weldeurdagte, rasionele proses om sulke vooroordele te oorkom, en is gestruktureer rondom drie verklarende beginsels.

### Eerste Beginsel

Die eerste beginsel is om die historiese konteks waarbinne ‘n Bybelboek geskryf is, in ag te neem. Dit sluit in die historiese geleentheid wat ontstaan het vir die skrywer om aan te gryp. Die oorspronklike skrywer het ‘n doel gehad met die teks – ‘n boodskap om oor te dra. Dus kan geen betekenis aan ‘n teks toegeskryf word tensy dit deel was van die oorspronklike, antieke, geïnspireerde skrywer se bedoeling nie. Sý bedoeling, eerder as historiese, emosionele, kulturele, persoonlike of kerklike aspirasies, is sleutel tot ‘n verklaring van die teks. Toepassing is ‘n belangrike komponent van vertolking, maar toepassing moet noodwendig voorafgegaan word deur ‘n grondige interpretasie. Hier is dit nodig om te herbevestig dat elke Bybelse teks een, en slegs maar één betekenis het. Hierdie betekenis is afhanklik van die bedoeling wat die oorspronklike skrywer onder leiding van die Gees aan sy tydgenote wou kommunikeer. Die enkele betekenis mag wel verskeie toepassings hê in verskillende kulture en situasies, maar hierdie toepassings moet skakel met die sentrale waarheid van die outeur se oorspronklike bedoeling. Daarom is hierdie studiegids-kommentaar ontwerp om ‘n inleiding tot elke boek van die Bybel te voorsien.

### Tweede Beginsel

Die tweede beginsel is om die literêre eenhede te identifiseer. Elke Bybelboek is ‘n eenheidsdokument. Ontleders het nie die reg om een aspek van die waarheid te isoleer ten koste van ander nie. Daarom moet ons daarna strewe om die doel van die Bybelboek in sy geheel te begryp, voordat ons die individuele literêre eenhede begin interpreteer. Die individuele dele –

hoofstukke, paragrawe, of verse – kan nie bedoel wat die hele eenheid nie bedoel nie. Interpretasie moet vanuit 'n deduktiewe benadering van die geheel na 'n induktiewe benadering tot die dele vorder. Hierdie studiegids-kommentaar is as sodanig ontwerp om die student te help om die struktuur van elke letterkundige eenheid, aan die hand van paragrawe te analiseer. Paragrafering en hoofstuk-verdeling is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot bepaling van die oorspronklike skrywer se gedagtegang en bedoeling.

Die sleutel tot die Bybelse outeur se vermeende bedoeling met die teks, is paragraaf-vlak interpretasie – nie op sins-, frase- of woord-vlak nie. Paragrawe is gebaseer op 'n verenigde onderwerp, dikwels die tema- of onderwerp-sin genoem. Elke woord, frase en sin in die paragrawe hou op 'n manier met mekaar verband om by te dra tot ondersteuning van hierdie sentrale tema. Hulle beperk dit, verbreed dit, verduidelik dit, en/of bevraagteken dit. 'n Ware sleutel tot deeglike verklaring is om die oorspronklike outeur se gedagtegang op 'n paragraaf-vir-paragraaf basis deur die individuele literêre eenhede wat die Bybelboek opmaak, te volg. Hierdie studiegids-kommentaar is ontwerp om die student te help met hierdie proses. Ten einde die teks te ontsluit, word verskeie moderne Engelse vertalings met mekaar vergelyk. Hierdie vertalings is gekies op grond van die verskillende vertalingsteorieë wat hulle huldig.

1. *The United Bible Society's Greek Text* is die vierde gewysigde weergawe (UBS$^4$). Paragraafindeling is hier deur moderne tekskundiges behartig.
2. *The New King James Version* (NKJV) is 'n woord-vir-woord letterlike vertaling gebaseer op die Griekse manuskrip-tradisie bekend as die *Textus Receptus*. Sy paragraafindelings is langer as die ander vertalings. Hierdie langer eenhede help die student om die breë bedoeling van die onderwerpe as 'n geheel te verstaan.
3. *The New Revised Standard Version* (NRSV) is 'n gewysigde woord-vir-woord vertaling. Dit vorm 'n middeweg tussen die volgende twee moderne vertalings. Sy paragraafindelings is redelik hulpvaardig in die identifisering van onderwerpe.
4. *The Today's English Version* (TEV) is 'n dinamiese eweknie-vertaling wat deur die *United Bible Society* gepubliseer is. Dit poog om die Bybel op 'n manier te vertaal wat 'n moderne Engelse leser of spreker die betekenis van die Griekse teks sal begryp. Dikwels (en spesifiek ook in die evangelies) word paragraafindelings volgens spreker gedoen eerder as onderwerp. Hierdie metode word ook deur die NIV gebruik. Vir die ontleder se doeleindes is dit nie juis hulpvaardig nie. Dit is interessant om te let daarop dat die UBS$^4$ sowel as die TEV deur dieselfde entiteit gepubliseer word, en tog verskil die paragrafering.
5. *The Jerusalem Bible* (JB) is nog 'n dinamiese eweknie-vertaling gebaseer op 'n Franse Katolieke vertaling. Dit is baie nuttig omrede die vergelyking van paragrawe vanuit 'n Europese perspektief.

6. Die gedrukte teks is die 1995 *Updated New American Standard Bible* (NASB), wat 'n woord-vir-woord vertaling is. Die vers-vir-vers kommentaar volg hierdie paragrafering.

**Derde Beginsel**

Die derde beginsel is om die Bybel in verskillende vertalings te lees om die breedste moontlike greep te kry op die spektrum van betekenis wat Bybelse woorde en frases kan hê. Dikwels kan 'n Griekse woord of frase op verskeie maniere verstaan word. Verskillende vertalings verhelder dus die verskeidenheid moontlikhede, en help om die Griekse manuskrip se variasies te identifiseer en te verduidelik. Hierdie alternatiewe beïnvloed nie leerstellige waarheid nie, maar help ons eerder in ons poging om die oorspronklike skrywer van die teks se bedoeling te herontdek.

Hierdie kommentaar bied 'n vinnige manier vir die student om sy interpretasies na te gaan. Dit is nie veronderstel om bepalend of voorskriftelik te wees nie, maar eerder informatief en gedagteprikkelend. Dikwels help ander moontlike interpretasies ons om nie so bevooroordeeld, dogmaties of denominasie-vas te wees nie. Ontleders het 'n wye spektrum van interpretasie-moontlikhede nodig om die dubbelsinnigheid in die antieke teks raak te sien. Dit is skokkend hoe min akkoord daar tussen Christene bestaan wat almal die Bybel as hulle brondokument erken.

Hierdie beginsels het my gehelp om baie van my historiese kondisionering te oorkom, deur my te dwing om met die antieke teks te worstel. Ek hoop dat dit vir jou ook tot seën sal wees.

Bob Utley
Baptistiese Universiteit van Oos-Texas
Junie 27, 1996

## ‘N NOTA VAN DIE VERTALER

Die vertalers het hoë waardering vir die gedagte dat Afrikaansspekendes die wêreld oor die geleentheid kry om ‘n studiegids-kommentaar van hierdie gehalte tot hulle beskikking te mag hê. Ons het met die skrywer uitgeklaar dat, terwille van die vergelykingswaarde daarvan, die Engelse vertalings onverminderd aangebied sal word. Soos in die geval van standaard-akademiese verhandelinge, behou ons ook voetnote in die brontaal waaruit daar aangehaal word. Immers, die Afrikaansspekendes wêreldwyd handhaaf hulleself ekonomies in hulle tweede taal (Engels).

Die Afrikaanse vertalings van die Bybel word tot die teks toegevoeg met die nodige skriftelike goedkeuring van die Bybelgenootskap van Suid-Afrika (OAV, NAV en CUM-MULTI; soos verwerk deur die Christelike Uitgewers Maatskappy) en van NLV van die laasgenoemde uitgewers.

As die vertaling ‘n bydrae kan wees tot vermeerdering van seën vir baie en dien tot uitbreiding van die Koninkryk van God, sal die vertalers hulle ryklik beloon ag.

Dr. J. (Dunes) van der Merwe (vertaler)
Me. Mieke Fourie (proefleser en taalkundige adviseur)
Strand, Suid-Afrika
Somer, 2009

**Bibliografiese Erkenning: Afrikaanse Vertalings**

Bybelgenootskap van Suid-Afrika. 1983. *Die Bybel: Nuwe vertaling (met herformulerings)*. Kaapstad, S.A. [inteks: NAV]

Bybelgenootskap van Suid-Afrika. 1953. *Die Bybel: Ou vertaling*. Kaapstad, S.A. [inteks: OAV]

Die Christelike Uitgewers Maatskappy. 2004. *Die Multivertaling Bybel*. [inteks: CUM-MULTI]

Die Christelike Uitgewers Maatskappy. 2006. *Die Nuwe Lewende Vertaling*. [inteks: CUM-NLV]

## GIDS TOT KONSTRUKTIEWE BYBELLEES: ‘N PERSOONLIKE SOEKE NA BEVESTIGBARE WAARHEID

Kan ons die waarheid ken? Waar kry ons dit? Kan ons dit deur logika bevestig? Is daar ‘n absolute gesag? Is daar absolute waarhede wat ons lewens kan organiseer; ons wêreld? Het die lewe betekenis? Hoekom is ons hier? Waarheen is ons op pad? Hierdie vrae – vrae waaroor alle rasionele mense wonder – rus reeds sedert die begin van tyd swaar op die mens se intellek (Pred. 1:13-18; 3:9-11). Ek onthou nog my persoonlike soeke na ‘n sentrale ordeningsbeginsel vir my eie lewe. Reeds op ‘n jong ouderdom het ek ‘n Christen-gelowige geword, grotendeels omdat mense wat belangrike rolle gespeel het in my familielewe getuies was van die waarheid. Naderende volwassenheid het ook ‘n toename in die erns van die vrae oor my wêreld veroorsaak. Eenvoudige kulturele en religieuse clichés het nie betekenis verleen aan die ervarings waarvan ek gelees het, of wat ek ervaar het nie. Dit was ‘n baie verwarrende tydperk in my lewe. Ek het bly soek en smag, en dikwels het ek ook hulpeloos gevoel in die aangesig van hierdie onsensitiewe, harde wêreld waarin ek lewe.

Baie mense het aangevoer dat hulle die antwoorde op hierdie kernvraagstukke het, maar navorsing en refleksie het getoon dat hulle antwoorde gebaseer was op die volgende: (1) persoonlike filosofieë, (2) antieke mites, (3) persoonlike ervarings, of (4) sielkundige projeksie. Ek het die een of ander bevestiging nodig gehad, harde bewyse, ‘n rasionaal waarop ek ‘n wêreldsiening kon baseer; my integrerende middelpunt; my rede om te leef.

Ek het my bevestiging gekry deur Bybelstudie. Eers het ek begin soek vir bewyse dat dit geloofwaardig is, wat ek gevind het in (1) die historiese betroubaarheid van die Bybel soos bewys deur die argeologie, (2) die akkuraatheid van die profesieë van die Ou Testament, (3) die eenheid van die Bybel-boodskap oor die sestienhonderd jaar van sy totstandkoming, en (4) die persoonlike getuienis van mense wie se lewens permanent verander is deur hulle ervaring van die Bybel. Christenskap, as ‘n eenheidsisteem van geloofsleer en prakties glo, het die vermoë om die komplekse vrae van die menslike bestaan te hanteer. Dit het nie net ‘n rasionele raamwerk daargestel nie, maar die ondervindelike aspek van Bybelse geloof het my groot emosionele blydskap en stabiliteit verskaf.

Ek het gedog dat ek my lewe sentrale ordeningsbeginsel gevind het – Christus, soos verstaan deur die Skrif. Dit was ‘n emosionele ervaring. Ek kan egter steeds die skok en die pyn onthou toe ek begin agterkom hoeveel verskillende interpretasies daar van hierdie boek beskikbaar was – dikwels selfs nog binne dieselfde kerk of denkskool! Bevestiging van die Bybel se inspirasie en betroubaarheid was nie die einde nie, maar bloot die begin. Hoe kon ek die verskeidenheid uiteenlopende interpretasies van die vele moeilike passasies in die Skrif, bevestig of verwerp? Die een kommentator was klaarblyklik so gesaghebbend en betroubaar soos die volgende!

Hierdie kwelling was bestem om my lewens- en geloofsdoelwit te word. Ek het geweet dat my geloof in Christus my groot vrede en blydskap verskaf het. Ek (1) het gesmag na absolute waarhede te midde al die relatiwiteit van my kultuur (in die post-modernistiese tydperk

boonop!); (2) wou sekerheid kry oor die dogmatisme van uiteenlopende geloofsisteme (wêreldgelowe); en (3) het die arrogansie van denominasies steurend gevind. In my soeke na geldige benaderings tot die interpretasie van antieke tekste, was ek verras om my eie historiese-, kulturele-, denominasionele- en ervarings-vooroordele te ontdek. Dikwels het ek die Bybel gelees bloot om my eie sienings te herbevestig. Ek het dit as 'n bron van dogma gebruik om te gebruik as wapen teen ander om sodoende my eie onsekerheid en wanopvattings te herbevestig. Dit was pynlik om tot hierdie besef te kom!

Hoewel ek nooit heeltemal objektief kan wees nie, kan ek 'n beter leser van die Bybel word. Ek kan my vooroordele bekamp deur hulle te identifiseer en hulle aanwesigheid te erken. Die uitlegger is dikwels die grootste vyand van 'n daadwerklike verstaan van die Bybel!

Laat my toe om 'n aantal van die voorveronderstellings te noem wat ek bring tot my persoonlike studie van die Bybel sodat jy, die leser, hulle saam met my kan ontleed:

## I. Voorveronderstellings

A. Ek glo die Bybel is die enigste geïnspireerde, self-openbaring van die een ware God. Daarom is dit nodig om tydens interpretasie in ag te neem dat dit die Heilige Gees is wat deur 'n menslike skrywer, wat leef gedurende 'n spesifieke historiese tydperk, 'n boodskap probeer kommunikeer.

B. Ek glo dat die Bybel geskryf is deur die gewone man – vir alle mense! God poog om so duidelik as moontlik met ons te praat, gegewe 'n historiese en kulturele konteks. God steek nie waarheid weg nie – Hy wil hê ons moet verstaan! Daarom moet dit verklaar word binne die konteks van die tyd waarin die tekste ontstaan het, nie ons s'n nie. Die Bybel behoort nie vir ons te beteken wat dit nie beteken het vir diegene wat die eerste gehoor of gelees het nie. Dit is verstaanbaar deur die gemiddelde menslike intellek en gebruik normale menslike kommunikasievorme en tegnieke.

C. Ek glo die Bybel het 'n verenigde boodskap en doel. Die boodskap word nie weerspreek nie, hoewel daar soms moeilike en paradoksale passasies voorkom. Dus is die beste verklaarder van die Bybel die Bybel self.

D. Ek glo dat elke passasie (behalwe die profesieë) slegs een betekenis het, gebaseer op die oorspronklike skrywer se bedoeling. 'n Aantal aanwysers dui hierop:
1. die verkose genre (literêre styl) om die boodskap oor te dra
2. die historiese milieu en/of spesifieke geleentheid wat die skryfproses gestimuleer het
3. die literêre konteks van die boek in geheel, sowel as van elke literêre eenheid afsonderlik
4. die tekstuele ontwerp (uitleg) van die literêre eenheid soos dit skakel met die boodskap in geheel
5. die spesifieke grammatiese tegnieke gebruik om die boodskap oor te dra
6. woordkeuse

7. parallelismes

Die studie van elkeen van hierdie aspekte word die doel van ons studie van ‘n passasie. Voordat ek my metodologie vir doeltreffende Bybellees verduidelik, wil ek eers ‘n aantal onvanpaste metodes bespreek. Die volgende metodes is almal vandag in gebruik en veroorsaak soveel diversiteit van interpretasie dat hulle liefs vermy moet word.

## II. Onvanpaste Metodes

A. Ignoreer die literêre konteks van die boeke van die Bybel en gebruik elke sin, frase of selfs individuele woord as stelling van waarheid, ongeag die verwantskap met die outeur se bedoeling of die breër konteks. Dit word dikwels "letterlike uitleg" ("*proof-texting*") genoem.

B. Ignoreer die historiese konteks waarbinne die boeke geskryf is deur ‘n veronderstelde historiese milieu te fabriseer met min of geen ondersteuning van die teks self nie.

C. Ignoreer die historiese konteks van die boeke en lees dit op dieselfde manier as die oggendkoerant, asof dit hoofsaaklik geskryf is vir moderne individuele Christene.

D. Ignoreer die historiese konteks van die boeke deur die teks te allegoriseer tot ‘n filosofiese of teologiese boodskap totaal onverwant aan die boodskap wat die eerste luisteraars daaruit sou neem, of aan die oorspronklike skrywer se bedoeling.

E. Ignoreer die oorspronklike boodskap deur eerder jou eie sisteem van teologie, lieflingsonderwerp of hedendaagse kwessies daarmee te vermeng om sodoende die teks uit verband te ruk in terme van die oorspronklike outeur se bedoeling en boodskap. Hierdie fenomeen volg dikwels ‘n eerste lees van die Bybel as ‘n metode om die spreker se gesag daar te stel en word dikwels na verwys as "lesersrespons"/"wat-die-teks-vir-my-beteken"-interpretasie ("*reader response*").

Ten minste drie verwante komponente kom voor in alle geskrewe menslike kommunikasie:




In die verlede het verskillende leestegnieke op een van die drie komponente gefokus. Om egter waarlik die unieke inspirasie van die Bybel te bevestig, is ‘n gewysigde diagram meer gepas:




Eintlik moet al drie komponente in ag geneem word tydens die interpretasie-proses. Met bevestiging ten doel, fokus my interpretasie op die eerste twee komponente: die oorspronklike outeur en die teks. Ek is heel moontlik besig om te reageer op die misbruike wat ek al gesien het deur (1) allegorisering of spiritualisering van die teks en (2) "leser-respons"-interpretasie (wat-dit-vir-my-beteken). Misbruik mag intree op enige stadium van die proses. Ons moet altyd waak daarteen dat ons motiewe, vooroordele, tegnieke en toepassing nie die oorwegende faktore word tydens ontleding nie. Maar hoe bekamp 'n mens hierdie faktore as daar geen grense is waarbinne interpretasie kan plaasvind nie – geen kriteria of beperkings nie? Dit is waar outeursbedoeling en tekstuele struktuur vir my in 'n mate helderheid verskaf oor hoe die sogenaamde moontlike interpretasies uitgeskakel kan word.

In ag genome hierdie onvanpaste leestegnieke, keer ons nou na benaderings wat meer gepas is vir doeltreffende Bybellees en interpretasie wat 'n mate van bevestiging en konsekwentheid bied.

## III. Moontlike Benaderings tot Goeie Bybellees

Op hierdie stadium is die unieke tegnieke van spesifieke genre-interpretasies nie van belang nie, maar eerder die algemene hermeneutiese beginsels wat geld vir alle tipes Bybelse tekste. 'n Goeie boek vir genre-spesifieke benaderings is *How To Read The Bible For All Its Worth* deur Gordon Fee en Douglas Stuart, uitgegee deur Zondervan.

My metodologie fokus aanvanklik daarop dat die leser die Heilige Gees toelaat om die Bybel toe te lig deur vier persoonlike leessiklusse. Dit maak die Gees, die teks en die leser prominent, nie sekondêr tot die proses nie. Dit beskerm ook die leser daarvan om te veel deur kommentaarskrywers beïnvloed te word. Ek het al gehoor mense sê: "Die Bybel werp baie lig op kommentare." Dit is nie veronderstel om afbrekend van studiegids-kommentare te wees nie, maar is eerder 'n versoek op die leser om die gepaste tyd te kies vir hulle gebruik.

Dit moet vir ons moontlik wees om ons interpretasies te staaf uit die teks self. Drie aspekte voorsien ten minste in 'n mate bevestiging:

1. die oorspronklike skrywer se
   a. historiese milieu
   b. literêre konteks

2. die oorspronklike skrywer se keuse van
   a. grammatikale strukture (sintaks)
   b. ander toendertydse tekste
   c. genre
3. ons verstaan van gepaste
   a. relevante parallelismes
   b. verwantskappe tussen leerstellinge (paradoks)

Dit moet vir ons moontlik wees om logiese redes te verskaf vir ons interpretasies. Die Bybel is ons enigste bron van geloof en praktyk. Ongelukkig stem Christene dikwels nie saam oor die boodskappe van die Bybel nie. Dit is selfverydelend om aan te voer dat die inspirasie van die Bybel nie vir gelowiges toeganklik is tot so 'n mate dat hulle kan saamstem oor die inhoud daarvan nie!

Die vier leessiklusse is ontwerp om die volgende verklarende insigte te bied:

A. Die eerste leessiklus
   1. Lees die boek in een sessie deur. Lees dit weer, maar gebruik 'n alternatiewe vertaling – indien moontlik vanuit 'n verskillende vertaling-denkskool.
      a. woord-vir-woord (NKJV, NASB, NRSV)
      b. dinamiese ekwivalent (TEV, JB)
      c. parafrasering (Living Bible, Amplified Bible)
   2. Identifiseer die sentrale doel van die geskrif in geheel. Wat is die tema?
   3. Isoleer (indien moontlik) 'n literêre eenheid – 'n hoofstuk, 'n paragraaf of 'n sin – wat duidelik die sentrale doel of tema daarstel.
   4. Identifiseer die dominante literêre genre
      a. Ou Testament
         (1) Hebreeuse narratief
         (2) Hebreeuse poësie (wysheidsliteratuur, psalm)
         (3) Hebreeuse profesie (prosa, poësie)
         (4) Wetskodes
      b. Nuwe Testament
         (1) Narratiewe (evangelies, Handelinge)
         (2) Gelykenisse (evangelies)
         (3) Briewe/
         (4) Apokaliptiese literatuur

B. Die tweede leessiklus
   1. Lees die hele boek weer en identifiseer die hoofonderwerpe.
   2. Stel 'n raamwerk van die hoofonderwerpe op en som elkeen se inhoud kortliks op in 'n eenvoudige stelling.
   3. Vergelyk jou doelstelling en breë raamwerk met studiegidse.

C. Die derde leessiklus
   1. Lees die hele boek weer en identifiseer die historiese milieu en spesifieke geleentheid wat die skrywer genoop het om die boek te skryf.
   2. Lys die historiese items wat in die boek genoem word
      a. die outeur
      b. die datum
      c. die ontvangers
      d. die spesifieke stimulasie vir die skryf daarvan
      e. aspekte van die kulturele milieu wat verwant is aan die bg. stimulasie
      f. verwysings na historiese figure en gebeure
   3. Verbreed jou raamwerk tot 'n paragraaf-vlak vir daardie deel van die Bybelboek wat jy interpreteer. Interpreteer altyd die literêre eenheid as 'n geheel. Dit mag 'n hele paar hoofstukke of paragrawe insluit, maar stel jou in staat om die oorspronklike skrywer se logika en tekstuele ontwerp te volg.
   4. Vergelyk jou historiese skets met dié van studiegidse.

D. Die vierdie leessiklus
   1. Lees die spesifieke literêre eenheid weer in 'n verskeidenheid vertalings
      a. woord-vir-woord (NKJV, NASB, NRSV)
      b. dinamiese ekwivalent (TEV, JB)
      c. parafrasering (Living Bible, Amplified Bible)
   2. Soek vir literêre of grammatiese strukture
      a. herhaalde frases (Ef. 1:6, 12, 13)
      b. herhaalde grammatiese strukture (Rom. 8:31)
      c. kontrasterende konsepte
   3. Lys die volgende items:
      a. noemenswaardige terme
      b. ongewone terme
      c. belangrike grammatiese strukture
      d. besonder moeilike woorde, frases of sinne
   4. Soek vir relevante parallelismes
      a. soek vir die duidelikste passasie oor jou onderwerp deur die volgende te gebruik:
         (1) "sistematiese teologie"-boeke
         (2) verwysing-Bybels
         (3) ooreenstemmings
      b. Soek vir 'n moontlik paradoksale paar binne jou onderwerp. Baie Bybelse waarhede word daargestel in dialektiese pare; baie konflik tussen denominasies is te wyte aan letterlik lees van 'n halwe Bybelse stelling. Die hele Bybel is geïnspireer en ons moet poog om sy volledige boodskap te verstaan om sodoende 'n gebalanseerde perspektief oor die Skrif in ons interpretasie te hê.

    c. Soek vir parallelle binne dieselfde boek, werk van dieselfde outeur of uit dieselfde genre; die Bybel is sy eie beste ontleder omdat hy slegs een outeur het: die Gees.
5. Gebruik studiegidse om jou historiese skets en ander konteks-elemente na te gaan:
    a. studie-Bybels
    b. Bybel ensiklopedieë, handboeke en woordeboeke
    c. inleidings tot die Bybel
    d. Bybel-kommentare (op hierdie stadium van jou studie is dit nodig om die gelowige gemeenskap – verlede én hede – toe te laat om jou te help om die regte rigting in te slaan)

**IV. Toepassing van Bybel-interpretasie**

Op hierdie stadium rig ons die gesprek op toepassing. Jy het nou tyd gehad om die teks in sy oorspronklike milieu te verstaan; nou moet jy die insig wat dit jou bring in jou lewe en kultuur toepas. Ek definieer Bybelse gesag as "'n verstaan van wat die oorspronklike Bybelse outeur wou sê vir die lesers van sy dag (in die historiese konteks), en die toepassing van daardie selfde waarhede op jou eie dag (in jou eie konteks)".

Interpretasie moet gevolg word deur implementering van die oorspronklike outeur se bedoeling in tyd sowel as logika. Ons kan nie 'n Bybelse passasie vandag toepas voordat ons weet wat die bedoeling was in die konteks waarin dit geskryf is nie! 'n Bybelpassasie kan nie bedoel wat dit nooit bedoel het nie!

Jou uitgebreide raamwerk op paragraafvlak (leessiklus #3) sal jou lei. Toepassing moet op 'n paragraaf-vlak gedoen word, nie op woord-vlak nie. Woorde het slegs in konteks betekenis; dieselfde geld vir frases en sinne. Die enigste geïnspireerde persoon betrokke in die interpretasie-proses is die oorspronklike outeur. Ons kan net sy leiding volg deur die verheldering deur die Heilige Gees. Maar verheldering is <u>nie</u> inspirasie nie. Om te sê "dus sê die Here," moet ons die oorspronklike outeur se bedoeling ken in die saak. Toepassing moet spesifiek verband hou met die algemene bedoeling van die teks in geheel, die spesifieke literêre eenheid en paragraaf-vlak ontwikkeling van gedagtes.

Moenie dat die kwessies van die dag die Bybel interpreteer nie; laat die Bybel vir homself praat! Dit mag verg dat ons beginsels uit die teks assimileer. Hierdie beginsels is geldig indien die teks dit ondersteun. Ongelukkig is ons beginsels dikwels juis dít: <u>ons</u> beginsels – nie dié van die teks nie.

Dit is belangrik om in Bybel-toepassing te onthou dat (behalwe die profesieë) elke Bybelteks slegs een geldige betekenis het. Daardie betekenis is verwant aan die bedoeling van die oorspronklike skrywer in sy aanspraak van 'n krisis van sy dag. Baie moontlike toepassings kan afgelei word van hierdie een bedoeling. Die toepassing is gebaseer op die ontvanger se behoeftes, maar moet verband hou met die oorspronklike outeur se bedoeling.

## V. Die Spirituele Aspek van Interpretasie

Tot dusver het ek die logiese en tekstuele prosesse betrokke by interpretasie en toepassing bespreek. Laat my nou toe om kortliks die spirituele kant van interpretasie aan te raak. Ek het die volgende oorsiglys hulpvaardig gevind:

A. Bid vir die Gees se hulp (vlg. 1 Kor. 1:26-2:16)
B. Bid vir persoonlike vergifnis en reiniging van gekende sonde (vlg. 1 Joh. 1:9)
C. Bid vir ‘n groter begeerte om God te ken (vlg. Ps. 19:7-14; 42:1vv; 119:1vv)
D. Implementeer enige nuwe insigte onmiddellik in jou eie lewe.
E. Bly nederig en onderrigbaar

Dit is so moeilik om die balans te handhaaf tussen die logiese proses en die spirituele leierskap van die Heilige Gees. Die volgende aanhalings help my hiermee:

A. uit James W. Sire, *Scripture Twisting*, bl. 17-18:

“The illumination comes to the minds of God’s people – not just to the spiritual elite. There is no guru class in biblical Christianity, no illuminati, no people through whom all proper interpretation must come. And so, while the Holy Spirit gives special gifts of wisdom, knowledge and spiritual discernment, He does not assign these gifted Christians to be the only authoritative interpreters of His Word. It is UP to each of His people to learn, to judge and to discern by reference to the Bible which stands as the authority even to those to whom God has given special abilities. To summarize, the assumption I am making throughout the entire book is that the Bible is God’s true revelation to all humanity, that it is our ultimate authority on all matters about which it peaks, that it is not a total mystery but can be adequately understood by ordinary people in every culture.”

B. oor Kierkegaard, uit Bernard Ramm, *Protestant Biblical Interpretation*, bl. 75:

“According to Kierkegaard the grammatical, lexical, and historical study of the Bible was necessary but preliminary to the true reading of the Bible. To read the Bible *as God’s word* one must read it with his heart in his mouth, on tip-toe, with eager expectancy, in conversation with God. To read the Bible thoughtlessly or carelessly or academically or professionally is not to read the Bible as God’s Word. As one reads it as a love letter is read, then one reads it as the Word of God.”

C. H.H. Rowley in *The Relevance of the Bible*, bl. 19:

“No merely intellectual understanding of the bible, however complete, can possess all its treasures. It does not despise such understanding of the spiritual treasures of this book if it is to be complete. And for that spiritual understanding something more than intellectual alertness is necessary. Spiritual things are spiritually discerned, and the Bible student needs an attitude of spiritual receptivity, an eagerness to find God that he may

yield himself to Him, if he is to pass. beyond his scientific study unto the richer inheritance of this greatest of all books."

## VI. Hierdie Kommentaar se Metode

Die *Studiegids-Kommentaar* is ontwerp om jou te help met die interpretasie-prosedure op die volgende maniere:

A. 'n Kort historiese uiteensetting as bekendstelling van elke boek. Gaan hierdie inligting na nadat jy leessiklus #3 voltooi het.

B. Die verskillende dele van die literêre eenheid word in konteks geplaas aan die begin van elke hoofstuk om jou te wys hoe dit gestruktureer is.

C. Aan die begin van elke hoofstuk of groot literêre eenheid word die paragraafindeling saam met hulle beskrywende onderskrifte verskaf. Dit word uit die volgende moderne vertalings geneem:

1. The United Bible Society Greek text, vierde uitgawe gewysig (UBS[4])
2. The New American Standard Bible, 1995 weergawe (NASB)
3. The New King James Version (NKJV)
4. The New Revised Standard Version (NRSV)
5. Today's English Version (TEV)
6. The Jerusalem Bible (JB)
7. Die Ou Afrikaanse Vertaling (1952 – OAV)
8. Die Nuwe Afrikaanse Vertaling (1983 – NAV)
9. Die Nuwe Lewende Vertaling van die Christelike Uitgewers Maatskappy, 2006 (CUM-NLV)
10. Die Multivertaling Bybel (ammendeer die NAV 2004; Christelike Uitgewers Maatskappy – CUM-MULTI)

Paragrafering is nie geïnspireer nie. Hulle moet uit die konteks afgelei word. Deur 'n aantal moderne vertalings te vergelyk vanuit verskillende vertaling-denkskole en teologiese perspektiewe, word dit vir ons moontlik om die veronderstelde struktuur van die skrywer se gedagtes te analiseer. Elke paragraaf het een hoofwaarheid. Dit word gewoonlik die "tema-sin" of "sentrale idee van die teks" genoem. Hierdie eenheidsvormende gedagte is die sleutel tot gepaste historiese, grammatiese interpretasie. Ons moet nooit interpreteer, preek of onderrig oor minder as 'n paragraaf nie! Onthou ook dat elke paragraaf verwant is aan die omliggende paragrawe. Dit is hoekom 'n paragraaf-vlak raamwerk van die hele boek so belangrik is. Dit moet vir ons moontlik wees om die logiese vloei van die onderwerp te volg, volgens die bedoeling van die oorspronklike outeur.

D. Bob se notas volg ‘n vers-vir-vers benadering tot interpretasie. Dit dwing ons om die oorspronklike outeur se gedagtegang te volg. Die notas bied inligting oor ‘n verskeidenheid aspekte:
   1. literêre konteks
   2. historiese, kulturele insigte
   3. grammatiese inligting
   4. woord-ontleding
   5. relevante parallelismes

E. Soms word die gedrukte teks in die kommentaar uit *The New American Standard Version* (1995 weergawe) afgewissel met die vertalings van verskeie ander moderne weergawes:

1. *The New King James Version* (NKJV) is ‘n woord-vir-woord letterlike vertaling gebaseer op die Griekse manuskrip-tradisie bekend as die *Textus Receptus*.
2. *The New Revised Standard Version* (NRSV) is ‘n gewysigde woord-vir-woord vertaling van die National Council of Churches se *Revised Standard Version*.
3. *The Today’s English Version* (TEV) is ‘n dinamiese eweknie-vertaling wat deur die *United Bible Society* gepubliseer is.
4. *The Jerusalem Bible* (JB) is nog ‘n dinamiese eweknie-vertaling gebaseer op ‘n Franse Katolieke vertaling.

F. Vir diegene wat nie Grieks-magtig is nie kan die vergelyking van Engelse en Afrikaanse vertalings oor en weer help om ‘n aantal probleme in die teks te identifiseer:
   1. manuskrip variasie
   2. alternatiewe woordbetekenisse
   3. grammaties-moeilike teks en struktuur
   4. dubbelsinnige tekste

   Hoewel die Engelse en Afrikaanse vertalings nie hierdie probleme kan oplos nie, word hulle wel hierdeur as plekke vir dieper en meer aandagtige studie geïdentifiseer.

G. Elke hoofstuk word afgesluit met ‘n aantal besprekingsvrae wat poog om die belangrikste kwessies vir interpretasie uit elke hoofstuk toe te lig.

# INLEIDING TOT ROMEINE

## INLEIDENDE GEDAGTES

A. Romeine is die mees sistematiese en logiese leerstellings van die Apostel Paulus. Dit is beïnvloed deur die omstandighede in Rome gedurende dié tydperk, en is dus ‘n “geleentheids”-dokument. Iets het gebeur wat Paulus genoop het om die brief te skryf. Dit is egter steeds die mees neutrale van Paulus se geskrifte, in die sin dat Paulus se tegniek, om die probleem (moontlik die jaloesie tussen gelowige Joods- en heidense-leierskap) aan te spreek, steeds ‘n duidelike uiteensetting van die evangelie en sy implikasies vir die daaglikse lewe was.

B. Paulus se uiteensetting van die evangelie in Romeine het sedertdien deurgaans ‘n daadwerklike impak gehad op die kerk se lewe:

1. Augustinus is in 386n.C. bekeer deur die lees van Rom. 13:13-14.
2. Martin Luther se opvatting oor redding is radikaal verander in 1513 toe hy Ps. 31:1 en Rom. 1:17 met mekaar vergelyk (vlg. Hab. 2:4).
3. John Wesley het in 1738 verby ‘n Mennonitiese vergadering gestap toe hy ‘n voorlesing van Luther se preek oor die inleiding van Romeine hoor. Die voorlesing was nodig omdat die aangewese spreker vir die aand nie opgedaag het nie! Maar die uiteinde was ‘n bekeerde John Wesley!

C. Om Romeine te ken, is om Christenskap te ken! Die brief skets die lewe en boodskap van Jesus om ewige en rotsvaste waarhede bloot te lê. Volgens Martin Luther is dit: “The chief book in the NT and the purest gospel!”

## OUTEUR

Paulus was beslis die skrywer. Sy kenmerkende begroeting kom voor in 1:1. Dit word algemeen aanvaar dat Paulus se “doring in die vlees” sy sig was. Dus het hy nie self fisies die brief geskryf nie, maar eerder ‘n skriba gebruik (vlg. 16:22).

## DATUM

A. Die waarskynlikste datum vir die skryf van Romeine is tussen 56 en 58n.C. Dit is een van die min Nuwe-Testamentiese boeke wat met redelike akkuraatheid gedateer kan word deur Handelinge 20:2 met Romeine 15:17 te vergelyk. Romeine is moontlik in Korinte geskryf terwyl Paulus die einde van sy sendingreis genader het, net voordat hy weg is uit Jerusalem.

B. ‘n Moontlike kronologie van Paulus se geskrifte, volgens F.F. Bruce en Murry Harris, met enkele wysigings:

| | **Boek** | **Datum** | **Skryfplek** | **Verband met Handelinge** |
|---|---|---|---|---|
| 1. | Galasiërs | 48 | Antiogië in Sirië | 14:28; 15:2 |
| 2. | 1 Tessalonisense | 50 | Korinte | 18:5 |
| 3. | 2 Tessalonisense | 50 | Korinte | |
| 4. | 1 Korintiërs | 55 | Ephesus | 19:20 |

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 5. | 2 Korintiërs | 56 | Masedonië | 20:2 |
| 6. | Romeine | 57 | Korinte | 20:3 |
| | *Tronkbriewe* | | | |
| 7. | Kolossense | vroeë 60s | | |
| 8. | Efesiërs | vroeë 60s | Rome | |
| 9. | Filemon | vroeë 60s | | |
| 10. | Filippense | laat 62-63 | | 28:30-31 |
| | *Vierde Sendingreis* | | | |
| 11. | 1 Timoteus | 63 (of later, | Masedonië | |
| 12. | Titus | 63 maar voor | Ephesus (?) | |
| 13. | 2 Timoteus | 64 n.C.68) | Rome | |

**ONTVANGERS**

Die brief stel sy bestemming as Rome. Ons weet nie wie die Roomse kerk gestig het nie:

A. Dit was moontlik mense wat Jerusalem besoek het op Pinkster, daar bekeer is en met die evangelie begeesterd huis toe is om 'n kerk te begin (vlg. Han. 2:10).

B. Dit kon ook dissipels gewees het wat die vervolging in Jerusalem ontvlug het ná die dood van Stephanus (vlg. Han. 8:4).

C. Nog 'n moontlikheid is dat dit bekeerlinge van Paulus se sendingreise was wat op hul beurt na Rome gereis het. Paulus het nooit voorheen die kerk besoek nie, maar hy wou graag (vlg. Han. 19:21). Hy het baie vriende daar gehad (vlg. Rom. 16).

Sy plan was klaarblyklik om Rome te besoek onderweg na Spanje (vlg. Rom. 15:28) ná sy reis na Jerusalem met die "liefdesgeskenk". Paulus het gevoel dat sy bediening in die Oos-Mediterreense gebied afgehandel was, en het nuwe weivelde begin soek (vlg. 15:20-23, 28). Die bode van die Romeinebrief van Paulus in Griekeland na Rome, was moontlik Phoebe, 'n diakones, wat in daardie rigting op pad was (vlg. Rom. 16:1). Hoekom is hierdie brief, geskryf in die agterstrate van Korinte gedurende die eerste eeu deur 'n Joodse tentmaker, so waardevol? Martin Luther het dit "die belangrikste boek van die Nuwe Testament en die suiwerste evangelie" genoem. Hierdie boek ontleen moontlik sy waarde aan die feit dat dit 'n breedvoerige uiteensetting en verduideliking was van die evangelie deur die bekeerde rabbyn, Saulus van Tarsus (geroep tot apostelskap onder die heidene). Die meeste van Paulus se briewe word sterk gekleur deur die plaaslike omstandighede van die tyd. Dit is egter nie die geval vir Romeine nie. Romeine is 'n sistematiese uiteensetting van 'n Apostel se geloof.

Besef jy, mede-Christen, dat die meeste van die tegniese terminologie wat deesdae gebruik word om "geloof" te beskryf ("regverdigheid", "toerekening", "aanneming" en "heiligmaking") uit die Romeinebrief kom? Dit is die teologiese ontwikkeling van die waarhede van Galasiërs. Bid dat God jou sal oopstel om die boodskap van Romeine te ervaar terwyl ons saam soek vir Sy Wil in ons lewens vandag!

**DOEL**

A. ‘n Beroep om hulp vir sy sendingreis na Spanje. Paulus het gevoel dat sy werk in die Oos-Mediterreense gebiede afgehandel was (vlg. 15:20-23, 28).

B. Om die probleem in die kerk van Rome tussen die gelowige Jode en gelowige heidene aan te spreek. Hierdie spanning was moontlik ‘n gevolg van die verbanning van alle Jode uit Rome. Met hulle terugkoms op ‘n latere stadium, is die voormalig Joods-Christen-leierskap intussen vervang deur heiden-Christen-leierskap.

C. Om homself bekend te stel aan die Romeinse kerk. Daar was heelwat teenstand teen Paulus vanuit die geledere van bekeerde Jode in Jerusalem (Jerusalem Raad van Handelinge 15), van onopregte Jode (Judaïseerders in Gal. en 2 Kor. 3:10-13), en van heidene (Kolossense, Efesiërs) wat probeer het om die evangelie met hulle eie troetelteorieë en filosofieë te vermeng (bv. gnostisisme).

D. Paulus is daarvan beskuldig dat hy ‘n gevaarlike innoveerder was wat roekeloos aan Jesus se boodskap verander en bygelas het. Die Romeineboek was sy manier om homself sistematies te verdedig deur te wys hoe sy evangelie waar is, deur die gebruik van die Ou Testament sowel as die boodskap van Jesus (die evangelies).

**VLUGTIGE RAAMWERK**

A. Inleiding (1:1-17)
   1. Seëngroet (1:1-17)
      a. Outeur (1-5)
      b. Bestemming (6-7a)
      c. Begroeting
   2. Geleentheid (1:8-15)
   3. Tema (1:16-17)

B. Behoefte aan Goddelike Geregtigheid
   1. Agteruitgang in die heidenwêreld
   2. Skynheiligheid van die Jode of heidense moraliste (2:1-16)
   3. Veroordeling van die Jode (2:17-3:8)
   4. Universele Vervloeking (3:9-20)

C. Wat is die Goddelike Geregtigheid
   1. Geregtigheid deur Geloof Alleen (3:21-31)
   2. Die Basis van Geregtigheid: God se Belofte (4:1-25)
      a. Abraham se geregtigheid (4:1-5)
      b. Dawid (4:6-8)
      c. Abraham se Verhouding tot die Besnydenis (4:9-12)
      d. God se Belofte aan Abraham (4:13-25)
   3. Die Verkryging van Geregtigheid (5:1-21)
      a. Die subjektiewe aspek: onverdiende liefde, onvergelykbare blydskap (5:1-5)

   b. Die objektiewe basis: God se ongelooflike liefde (5:6-11)
   c. Adam/Christus-tipologie: Adam se val, God se voorsiening (5:12-21)

4. Goddelike geregtigheid moet lei tot persoonlike geregtigheid (6:1-7:25)
   a. Bevry van die sonde (6:1-14)
      (1) 'n veronderstelde teenspraak (6:1-2)
      (2) die betekenis van die doop (6:3-14)
   b. Satan se slaaf of God se slaaf: jou besluit (6:15-23)
   c. Die mens se huwelik met die Wet (7:1-6)
   d. Die Wet is goed, maar sonde verhoed die goeie (7:7-14)
   e. Die ewige worsteling tussen goed en sleg in die gelowige (7:15-25)

5. Die waarneembare resultate van Goddelike Geregtigheid (8:1-39)
   a. Lewe in die Gees (8:1-17)
   b. Die verlossing van die skepping (8:18-25)
   c. Die Gees se konstante hulp (8:26-30)
   d. Die juridiese triomf van regverdiging deur geloof (8:31-39)

D. Die Goddelike Plan vir die Ganse Mensheid (9:1-11:32)

1. Die verkiesing van Israel (9:1-33)
   a. Die ware erfgename van die geloof (9:1-13)
   b. Soewereiniteit van God (9:14-26)
   c. God se universele plan sluit die heiden in (9:27-33)

2. Die verlossing van Israel (10:1-21)
   a. God se regverdigheid versus die mensdom se geregtigheid (10:1-13)
   b. God se genade noodsaak boodskappers, 'n beroep om wêreldwye sendingwerk (10:14-18)
   c. Israel se volgehoue ongeloof in Christus (10:19-21)

3. Die val van Israel (11:1-36)
   a. Die Joodse oorblyfsel (11:1-10)
   b. Joodse jaloesie (11:11-24)
   c. Israel se tydelike blindheid (11:25-32)
   d. Paul se uitroep van lofprysing (11:33-36)

E. Die Gevolg van die gawe van Goddelike Regverdigheid (12:1-15:13)

1. Roep om heiligmaking (12:1-2)
2. Die gebruik van geskenke (12:3-8)
3. Gelowiges se verhouding met ander gelowiges (12:9-21)
4. Verhoudings met die Staat (13:1-7)
5. Verhoudings met die bure (13:8-10)
6. Verhoudings met ons Here (13:11-14)
7. Verhoudings met mede-kerklidmate (14:1-12)
8. Ons effek op ander (12:13-23)
9. Verhoudings in Christus-gelykvormigheid (15:1-13)

F. Gevolgtrekking (15:14-33)

1. Paulus se persoonlike planne (15:14-29)
2. Versoeke om gebed (15:30-33)

G. Naskrif (16:1-27)

1. Begroeting (16:1-24)
2. Seëngroet (16:25-27)

**LEESSIKLUS EEN (sien bl. viii)**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die boek in geheel (in een sessie). Stel die sentrale tema van die boek in jou eie woorde.

1. Sentrale tema van die hele boek
2. Tipe literatuur (genre)

**LEESSIKLUS TWEE (sien bl. viii)**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees die hele boek ‘n tweede keer deur in een sitting. Identifiseer die hoofonderwerpe en stel die onderwerp in ‘n enkele sin.

1. Onderwerp van eerste letterkundige eenheid
2. Onderwerp van tweede letterkundige eenheid
3. Onderwerp van derde letterkundige eenheid
4. Onderwerp van vierde letterkundige eenheid
5. Ens.

# ROMEINE 1

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| **UBS4[*]** | **NKJV** | **NRSV** | **TEV** | **JB** | **NAV[**]** |
| Begroeting | Begroeting/Seëngroet | Begroeting | Begroeting | Aanspreking | Bekendstelling/Seën-groet |
| 1:1-7 | 1:1-7 | 1:1-6 | 1:1 | 1:1-2 | 1:1-6 |
| | | | 1:2-6 | | |
| | | | | 1:3-7 | |
| | | 1:7a | 1:7a | | 1:7a |
| | | 1:7b | 1:7b | | 1:7b |
| Begeer om Rome te besoek | Begeer om Rome te besoek | Dankbetuiging | Dankgebed | Dankbetuiging en dankgebed | Dank, verlange en verpligting |
| 1:8-15 | 1:8-15 | 1:8-15 | 1:8-12 | 1:8-15 | 1:8-10 |
| | | | 1:13-15 | | 1:11-12 |
| | | | | | 1:13-15 |
| Die krag van die evangelie | Die vrygespreektes leef deur geloof | Die tema van die brief | Die krag van die evangelie | Die tema aankondiging | Die krag van die evangelie |
| 1:16-17 | 1:16-17 | 1:16-17 | 1:16-17 | 1:16-17 | 1:16-17 |
| Die blaam is op die mensdom | God se toorn oor ongeregtigheid | God se oordeel oor sonde | Die blaam is op die mensdom | God se toorn oor die heidendom | Die sonde en die straf |
| 1:18-23 | 1:18-23 | 1:18-23 | 1:18-23 | 1:18-25 | 1:18-23 |
| 1:24-32 | | 1:24-25 | 1:24-25 | | 1:24-32 |
| | | 1:26-27 | 1:26-27 | 1:26-27 | |
| | | 1:28-32 | 1:28-32 | 1:28-32 | |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die ses vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

---

[*]Although not inspired, paragraph divisions are the key in understanding and following the original author’s intent. Each modern translation has divided and summarized chapter one. Every paragraph has one central topic, truth or thought. Each version encapsulates that topic in it’s own distinct way. As you read the text, ask yourself which translation fits your understanding of the subject and verse divisions.

In every chapter you must read the Bible first and try to identify subjects (paragraphs). Then compare your understanding with the modern versions. Only when one understands the original author’s intent by following his logic and presentation can one truly understand the Bible. Only the original author is inspired—readers have no right to change or modify their message. Bible readers do have the responsibility of applying the inspired truth to their day and their lives.

[**] ‘n Sesde kolom is deur die vertaler bygesit uit die NAV ter wille van vergelyking.

**LET WEL: Alle tegniese terme en afkortings word ten volle in Bylae Een, Twee en Drie verduidelik.**

1. Eerste paragraaf
2. Tweede paragraaf
3. Derde paragraaf
4. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 1:1-3:20**

A. Verse 1-7 vorm die inleiding tot die brief. Van al Paulus se briewe is hierdie inleiding die langste. Hy probeer homself en sy teologie aan ’n kerk, wat hom nie persoonlik geken het nie, bekendstel – ’n kerk wat moontlik negatief omtrent hom ingelig was.

B. Verse 8-12 is ’n aanvangs- of openingsgebed met danksegging. In sy briewe volg Paulus oor die algemeen hierdie kenmerkend Griekse benadering van briewe skryf.

C. Verse 16-17 stel die tema van die boek.

D. Vers 18 van hoofstuk 1 tot 3:20, vorm ‘n eerste literêre eenheid waarin Paulus die eerste punt van sy evangelie aanroer: alle mense is verlore en het ’n behoefte daaraan om gered te word (vlg. Gen. 3).
   1. sedelose heidene
   2. voorbeeldige heidene
   3. Jode

E. Romeine 1:18 tot 3:20 sluit aan by Genesis 3 (interessant genoeg fokus die rabbyne nie op hierdie teks wat betref die oorsprong van sonde nie, maar wel op Gen. 6). Die mensheid is na die beeld van, en in bondgenootskap met, God geskape (sien Gen. 1:26-27). Maar die mens kies verligting en die belofte van mag en uitnemendheid. Effektief het mense God omgeruil vir hulleself (ateïstiese humanisme)!

   Dit is moontlik dat God hierdie krisis nie net toegelaat het nie, maar bewerkstellig het. Om na die beeld van God geskape te wees, veronderstel aanvaarding van morele verantwoordelikheid en toerekenbaarheid; om wilsvryheid te hê met aanvaarding van die gevolge. God onderskei tussen mense deur *sy* wil, sowel as hul *eie* wil (’n verbondsverhouding)! Hy laat hulle toe om hulself te kies met al die nagevolge daarvan. God is bedroef (vlg. Gen. 6:5-7), maar mense is vry om te handel na willekeur, met al die regte en verantwoordelikhede daaraan verbonde. Die herhaalde frase: “God het hulle oorgegee...” (vlg. Rom. 1:24, 26, 28) is die erkenning van daardie vryheid van keuse, nie opsetlike verwerping deur God nie. Dit was nie God se keuse nie. Dít is <u>nie</u> hoe God bedoel het die wêreld moet wees nie (vlg. Gen. 3:22; 6:5-7, 11-13)!

F. Die teologiese samevatting van 1:18-3:20 word in 3:21-31 aangetref. Hiervolgens dan die eerste “goeie nuus” van die evangelie – alle mense het gesondig en het ’n behoefte aan God se vergifnis, en God voorsien genadiglik ’n pad terug na ’n hartlike vertrouensverhouding (“*fellowship*” – ’n Eden-belewenis).

G. In hierdie eerste literêre eenheid (Rom 1:18-3:20) van Paulus se voorstelling van die evangelie, is dit opmerklik dat die gevalle mensdom vir hulle rebellie en sonde verantwoordelik gehou word sonder enige verwysing na Satan of die demoniese. Die

gedeelte weerspieël duidelik die teologie van Genesis 3, maar sonder ’n Versoeker. God gaan die gevalle mensheid nie weer toelaat om Satan te blameer nie (sien Gen 3:13); ook nie vir God self nie (sien Gen 3:12). Hulle het die reg, die mag en die verantwoordelikheid om te kies. Hulle is vir hulle keuses verantwoordelik – gesamentlik in Adam sowel as individueel in ’n persoonlik-eie, sondige lewe (vlg. 3:23).

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:1-6**

**[1]Paul, a bond-servant of Christ Jesus, called *as* an apostle, set apart for the gospel of God, [2]which He promised beforehand through his prophets in the holy Scripture, [3]concerning His Son, who was born of a descendant of David according to the flesh, [4]who was declared Son of God with power by the resurrection from the dead, according to the spirit of holiness, Jesus Christ our Lord, [5]through whom we have received grace and apostleship to bring about *the* obedience of faith among all the Gentiles for His name’s sake, [6]among whom you also are called of Christ;**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 1:1-6.*

**1:1 “Paul” (“Paulus”):** Die meeste Jode van Paulus se tyd het twee voorname gehad – ’n Joodse én ’n Romeinse naam (vlg. Han. 13:9). Paulus se Joodse naam was Saul(us). Nes die vroeëre koning van Israel, was hy uit die stam van Benjamin (vlg. Rom. 11:1; Fil. 3:5). Sy Romeinse naam beteken in sy Griekse vorm “klein” (Paulos). Dit kan moontlik verwys na:

1. sy fisieke gestalte waarna in ’n nie kanonieke boek van die tweede eeu, *The Acts of Paul* (in die hoofstuk “Paul and Thekla”), verwys word.
2. sy persoonlike gevoel van minderwaardigheid tussen ander gelowiges, omdat hy die kerk aanvanklik vervolg het (vlg. 1 Kor. 15:9; Ef. 3:81; 1 Tim. 1:15).
3. gewoon die naam deur sy ouers by geboorte aan hom gegee (die waarskynlikste opsie).

◙ **“a bond-servant” (“’n dienaar”; “’n dienskneg”):** NKJV, NRSV, TEV en JB vertalings lui “servant”. Die bedoeling was enersyds (1) in onderskeiding van Jesus as die Heer; of (2) ’n eretitel (vlg. Moses in Num. 12:7 en Jos. 1:1; Josua in Jos. 24:29; en Dawid in Psalm-titels, asook Jes. 42:1, 19; 52:13).

◙ **“Called as an apostle” (“geroep om apostel te wees”; “geroepe ‘n apostel”):** Dit was God se besluit, nie syne nie. Paulus handhaaf sy geestelike bevoegdheid en gesag, soos ook in 1 Kor. 1:1; 2 Kor. 1:1; Gal 1:1; Ef. 1:1, Kol. 1:1; 1 Tim. 1:1; en Tit. 1:1, teenoor hierdie kerk wat hy nooit ontmoet het nie. Sien ook die opmerking *Vir Spesiale Aandag: Stuur* by 1:6.

In Palestyns-Joodse kringe het die term “apostel” gedurende die eerste eeu beteken dat “iemand amptelik afgevaardig en gestuur is”(vlg. 2 Kron. 17:7-9). In die NT is hierdie term in tweërlei verband gebruik: (1) van die twaalf *dissipels*, Paulus ingesluit; en (2) van ’n geestelike *gawe* wat in die kerk voortgesit word (vlg. 1 Kor. 12:28-29; Ef. 4:11).

**VIR SPESIALE AANDAG: STUUR (*APOSTELLO*)**

Dit is die algemene Griekse woord vir "stuur" (*apostellō*). Hierdie term het verskeie teologiese gebruike:

A. Die rabbyne het dit gebruik vir iemand wat aangestel en gestuur is as verteenwoordiger van 'n ander – omtrent wat ons verstaan as 'n "ambassadeur".

B. Dikwels verwys die term na Jesus gestuur deur die Vader. In Johannes kry die term 'n Messiaanse konnotasie (vlg. Mat. 10:40; 15:24; Mark. 9:37; Luk. 9:48 en veral Joh. 4:34; 5:24, 30, 36, 37, 38; 6:29, 38, 39, 40, 57; 7:29; 8:42; 10:36; 11:42; 17:3, 8, 18, 21, 23, 25; 20:21). Dit word ook gebruik in verband met die uitstuur van gelowiges deur Jesus (vlg. Joh. 17:18; 20:21).

C. Die NT gebruik dit vir dissipels:
   1. Die oorspronklike binnekring van twaalf dissipels (Luk. 6:13; Han. 1:21-22).
   2. 'n Spesiale groep van helpers en medewerkers:
      a. Barnabas (vlg. Han. 14:4, 14)
      b. Andronikus en Junias (KJV, Junia, vlg. Rom. 16:7)
      c. Apollos (vlg. 1 Kor. 4:6-9)
      d. Jakobus, broer van die Here (Gal. 1:19)
      e. Silvanus en Timoteus (1 Tes. 2:6)
      f. moontlik ook Titus (vlg. 2 Kor. 8:23)
      g. moontlik ook Epafroditus (vlg. Fil. 2:25)
   3. 'n Voortgaande gawe in die kerk (vlg. 1 Kor. 12:28-29; Ef. 4:11).

D. Paulus gebruik hierdie titel vir homself in die meeste van sy briewe ter bevestiging van sy Godgegewe gesag as verteenwoordiger van Christus (vlg. Rom. 1:1; 2 Tim. 1:1; 1 Kor. 1:1; 2 Kor. 1:1; Gal. 1:1; Ef. 1:1; Kol. 1:1; 1 Tim. 1:1; Tit. 1:1).

◙ **"set apart" ("afgesonder"):** Dit is 'n PERFEKTUM PASSIEWE DEELWOORD wat daarop dui dat hy in die verlede deur God afgesonder was (vlg. Jer. 1:5 en Gal. 1:15), en dat dit as 'n voortgesette hoedanigheid gesien moet word. Dit is moontlik 'n woordspeling op die Aramese woord vir "Fariseër". Hulle is afgesonder vir Joodse wetsgehoorsaamheid (legalisme); en so ook Paulus (Fil. 3:5) voor sy Damaskuspad-ontmoeting met Jesus. Nou is hy egter afgesonder vir die evangelie.

*Afgesonder* hou verband met die Hebreeuse woord vir "heilig" wat "opsy gesit vir God se gebruik" beteken (vlg. Eks. 19:6; 1 Pet. 2:5). Die terme "heilige" (*saint*), "heilig" (*sanctify*) en "afgesonder" (*set apart*) bou almal op dieselfde Griekse wortel: "heilig" (*hagios*).

◙ **"for the gospel of God" ("vir die evangelie van God"):** Die voorsetsel *eis* in hierdie konteks (en in vers 5) dui aan waarvoor Paulus "geroep" (vers 1b) en "afgesonder" (vers 1c) is.

Evangelie (*gospel*) is 'n saamgestelde woord van "goeie" (*eu*) en "boodskap" (*angellos*). Dit is die term wat die leerstellings soos in die Nuwe Verbond geopenbaar, beskryf, en handel oor Jesus as die beloofde Messias (vlg. verse 3-4). Dit is God se evangelie, nie Paulus s'n nie (vlg. 15:16; Mark. 1:14; 2 Kor. 11:7; 1 Tes. 2:2, 8, 9; 1 Pet. 4:17). Paulus was nie 'n nuutskepper nie,

nog was hy vir ’n kultuuraanpassing verantwoordelik. Hy was ’n aankondiger van ’n boodskap wat hy ontvang het (vlg. 1 Kor. 1:18-25).

**1:2 “He promised beforehand through His prophets in the holy Scriptures” (“het Hy vooruit deur sy profete in die Heilige Skrif aangekondig”):** Die werkwoordvorm is ’n AORISTUS MEDIUM (aktiewe vorm) INDIKATIEF. Die evangelie was nie maar ’n nagedagte (of ‘n uitvlug uit dilemma) wat God betref nie, maar sy ewige en doelbewuste plan (Gen. 3:15; Jes. 53; Ps. 118; Mark. 10:45; Luk. 2:22; Han. 2:23; 3:11; 4:28; Tit. 1:2). Jesus bied die vroeë preke volgens Handelinge (die *kerygma*) aan as vervulling van OT beloftes en profesieë.

**VIR SPESIALE AANDAG: DIE *KERYGMA* VAN DIE VROEË KERK**

1. Die beloftes deur God in die Ou Testament gemaak, is vervul deur die koms van Jesus, die Messias (Han. 2:30; 3:19, 24; 10:43; 26:6-7, 22; Rom. 1:2-4; 1 Tim. 3:16; Heb. 1:1-2; 1 Pet. 1:10-12; 2 Pet. 1:18-19).
2. Jesus is tydens sy doop deur God as Messias gesalf (Han. 10:38).
3. Jesus het ná sy doop met sy bediening begin in Galilea (Han. 10:37).
4. Kenmerkend van sy bediening was die uitvoering van weldade en wonderwerke, wat moontlik gemaak is deur die almag van God (Mark. 10:45; Han. 2:22; 10:38).
5. Die Messias is gekruisig in ooreenstemming met die voorneme van God (Mark. 10:45; Joh. 3:16; Han. 2:23; 3:13-15, 18; 4:11; 10:39; 26:23; Rom. 8:34; 1 Kor. 1:17-18; 15:3; Gal. 1:4; Heb. 1:3; Gal. 1:4; Heb. 1:3; 1 Pet. 1:2, 19; 3:18; 1 Joh. 4:10).
6. Hy is opgewek uit die dood en het aan sy dissipels verskyn (Han. 2:24, 31-32; 3:15, 26; 10:40-41; 17:31; 26:23; Rom. 8:34; 10:9; 1 Kor. 15:4-7, 12vv; 1 Tes. 1:10; 1 Tim. 3:16; 1 Pet. 1:2; 3:18, 21).
7. Jesus is deur God verhewe en vereer met die naam “Here” (Han. 2:25-29; 33-36; 3:13; 10:36; Rom. 8:34; 10:9; 1 Tim. 3:16; Heb. 1:3; 1 Pet. 3:22).
8. Hy het die Heilige Gees gestuur om vir God ‘n nuwe geloofsgemeenskap te vorm (Han. 1:8, 2:14-18, 38-39; 10:44-47; 1 Pet. 1:12).
9. Hy sal weer kom om te oordeel en vir die vernuwing van alle dinge (Han. 3:20-21; 10:42; 17:31; 1 Kor. 15:20-28; 1 Tes. 1:10).
10. Almal wat die boodskap hoor moet berou hê en gedoop word (Han. 2:21, 38; 3:19; 10:43, 47-48; 17:30; 26:20; Rom. 1:17; 10:9; 1 Pet. 3:21).

Hierdie skema verteenwoordig die kernwaarhede soos verkondig in die vroeë kerk, hoewel die verskillende skrywers van die NT hul eie diskresie gebruik het in die beklemtoning of weglating van gegewe gedeeltes of besonderhede in hulle prediking. Markus volg byvoorbeeld noukeurig Petrus se *kerygma*. Die tradisionele opvatting is dat Markus die preke wat Petrus in Rome gedoen het, in die geskrewe vorm van sy evangelie saamgevat het. Matteus en Lukas volg beide Markus se basiese struktuur.

**1:3 NASB “concerning His Son”**
**NAV “en dit handel oor Sy Seun”**
**OAV “aangaande Sy Seun”**

Die sentrale boodskap van die Goeie Nuus, is ’n persoon: Jesus van Nasaret, gebore uit die maagd Maria. In die OT word die nasie, die koning en die Messias “seun” genoem (vlg. 2 Sam. 7:14; Hos. 11:1; Ps. 2:7; Mat. 2:15).

God het in die OT deur dienaars en profete gespreek. Jesus was nie ’n dienaar van God nie, maar ’n familielid (vlg. Heb. 1:1-2; 3:6; 5:8; 7:28). Dit is verrassend dat Paulus slegs in hierdie een frase aan Christologie aandag gee. *Romeine* is dus nie ‘n sistematiese teologie in die volle sin van die woord nie.

**VIR SPESIALE AANDAG: DIE SEUN VAN GOD**

Dit is een van die belangrikste titels van Jesus in die NT. Dit het sonder twyfel ‘n goddelike betekenisaspek. Hierdie benaming sluit in Jesus as “die Seun” of “My Seun” en God aangespreek as “Vader”. In die NT kom dit meer as 124 keer voor. Selfs as Jesus homself na aanleiding van Dan. 7:13-14 “die Seun van die Mens” noem, is daar ‘n goddelike konnotasie.

In die OT kan die benoeming “seun” verwys na vier spesifieke groepe:

1. engele (gewoonlik in die MEERVOUD, vlg. Gen. 6:2; Job 1:6; 2:1);
2. die koning van Israel (vlg. 2 Sam. 7:14; Ps. 2:7; 89:26-27);
3. die volk van Israel as ‘n geheel (vlg. Eks. 4:22-23; Deut. 14:1; Hos. 11:1; Mal. 2:10)
4. Israelitiese maghebbers (vlg. Ps. 82:6 – NAV).

Jesus word verbind met die tweede bogenoemde gebruik. Op dié manier hou “seun van Dawid” en “seun van God” verband met 2 Sam. 7, sowel as Ps. 2 en 89. In die OT word “seun van God” nooit spesifiek gebruik om na die Messias te verwys nie, maar wel na die koningskap as een van die “gesalfde ampte” van Israel met die oog op die eindtye (eskatologie). Hierdie titel word egter dikwels in die Dooie See Boekrolle gebruik met Messiaanse implikasies (vlg. spesifieke verwysings in *Dictionary of Jesus and the Gospels*, bl. 770). “Seun van God” word ook as Messiaanse titel gebruik in twee Joods-apokaliptiese werke van die oorgangstyd tussen die OT en die NT (vlg. 2 Esdras 7:28; 13:32, 37, 52; en 1 Henog 105:2).

Die NT agtergrond van hierdie benaming om te verwys na Jesus, word doeltreffend opgesom deur ‘n aantal kategorieë:

1. Jesus se pre-eksistensie (vlg. Joh. 1:1-18)
2. Sy unieke (maagdelike) geboorte (Mat. 1:23; Luk. 1:31-35)
3. Sy doop (Mat. 2:17; Mark. 1:11; Luk. 3:22. God se stem uit die hemel skakel die koninklike gesag van Ps. 2 met die lydende dienskneg van Jes. 53.)
4. Sy duiwelse versoeking (vlg. Mat. 4:1-11; Mark. 1:12, 13; Luk. 4:1-13. Hy is versoek om Sy seunskap te betwyfel, of ten minste sy doel op ‘n ander manier te bereik as deur die kruisdood.)
5. Verklarings bevestigend van Hom deur onaanvaarbare getuies, soos:
   a. demone (vlg. Mark. 1:23-25; Luk. 4:31-37; Mark. 3:11-12) en
   b. ongelowiges (vlg. Mat. 27:43; Mark. 14:61; Joh. 19:7).
6. Erkenning deur sy dissipels (Mat. 14:33; 16:16; Joh. 1:34, 49; 6:69; 11:27)
7. Sy selfbevestiging (Mat. 11:25-27; Joh. 10:36)
8. Sy gebruik van die gesinsmetafoor in sy verwysing na God as “Vader” deur
   a. God aan te spreek as “abba” (Mark. 14:36; Rom. 8:15; Gal. 4:6);

b. Sy herhaaldelike gebruik van Vader (*patēr*) om sy goddelike verwantskap te beskryf.

Om op te som, die titel "Seun van God" het groot teologiese betekenis gehad vir almal wat met die OT en sy beloftes en kategorieë bekend was. Die NT-skrywers was egter versigtiger om dit te gebruik as gevolg van hulle heidense agtergrond. Daarvolgens was die kinders wat deur "die gode" by vrouens verwek is, bekend as "die titane" of dan "reuse".

◙ **"who was born a descendant of David" ("As mens is Hy uit die geslag van Dawid gebore"):** Dit hou verband met die profesie van 2 Sam. 7 – die Messias was vanuit die koninklike bloedlyn van Dawid afkomstig (vlg. Jes. 9:7; 11:1, 10; Jer. 23:5; 30:9; 33:15) uit die stam van Juda (vlg. Gen. 49:4-12; Jes. 65:9). In die evangelie volgens Matteus is Jesus verskeie kere met hierdie titel aangespreek (vlg. Mat. 9:27; 12:23; 15:22; 20:30), wat die Joodse hoop op 'n komende verlosser weerspieël het.

Dit is verrassend dat Paulus nie meer klem plaas op hierdie aspek van Jesus nie. Dit word slegs in hierdie frase en in 2 Tim. 2:8 aangetref; beide gevalle kon aanhalings gewees het uit die belydenisformulier van 'n vroeë kerk.

◙ **NASB, NKJV, NRSV** **"according to the flesh"**
**TEV** **"as to his humanity"**
**JB** **"according to human nature"**
**NAV** **"as mens"**
**OAV** **"na die vlees"**

Dit was vervulling van die profesieë en bevestiging dat Hy waarlik mens was, hoewel die eklektiese godsdiensbenadering die ware mensheid dikwels nie wou aanvaar nie (1 Joh. 1:1-4; 4:1-3). Hierdie vers dui daarop dat Paulus die woord "vlees" (*sarx*) nie altyd in 'n negatiewe sin aanwend nie (vlg. 2:28; 9:3). Tog het Paulus meestal "vlees" in kontras teenoor "gees" geplaas (vlg. 6:19; 7:5, 18, 25; 8:3-9, 12, 13; 1 Kor. 5:5; 2 Kor. 1:17; 11:18; Gal. 3:3; 5:13, 16, 17-19, 24; 6:8; Ef. 2:3; Kol. 2:11, 13, 18, 23).

In vers 4 word 'n parallel vir die grammatiese konstruksie *kata* (volgens) gevolg deur 'n AKKUSATIEF, aangetref. Jesus is waarlik mens (volgens die vlees, vers 3) én waarlik God (volgens die Gees, vers 4). Hierdie leerstelling van die Inkarnasie is van kardinale belang (vlg. 1 Joh. 4:1-3). Dit mag dan ook die rede wees waarom Jesus na Homself verwys as die "Seun van die Mens" (vlg. Ps. 8:4; Eseg. 2:1 mens; en Dan. 7:13 goddelik).

**VIR SPESIALE AANDAG: VLEES (*SARX*)**

Dit verwys na menslike wysheid en wêreldse standaarde (vlg. 1 Kor. 1:20; 2:6-8; 3-18). Paulus gebruik "vlees" (d.w.s. *sarx*) op verskillende maniere in sy geskrifte om te verwys na:

1. die menslike liggaam (vlg. Rom. 2:28; 1 Kor. 5:5; 7:28);
2. menslike herkoms (bv. vader-seun, vlg. Rom. 1:3; 4:1; 1 Kor. 10:18);
3. die mensdom as 'n geheel (vlg. 1 Kor. 1:26, 29) of
4. menslike swakhede as 'n gevolg van die sondeval in Gen. 3 (vlg. Rom. 6:19; 7:18).

| | | |
|---|---|---|
| **1:4** | **NASB** | **"declared"** |
| | **NAV** | **"aangewys"** |
| | **OAV** | **"verklaar"** |
| | **CUM-NLV** | **"bevestig"** |

Dit is 'n AORISTUS PASSIEWE DEELWOORD. God het definitief Jesus Christus as die "Seun van God" aangewys. Daarmee word nie beweer dat Bethlehem die begin van Jesus was nie, of dat Jesus ondergeskik aan die Vader gereken moet word nie. Sien *Vir Spesiale aandag: Die Drie-eenheid* by 8:11.

◙ **"to be the Son of God" ("as die Seun van God"):** Die skrywers van die NT het nie dikwels na Jesus as die Seun van God verwys nie vanweë die vals gevolgtrekkings vanuit die Griekse mitologie (dieselfde is waar van die maagdelike geboorte). Dié gedagte is dan gewoonlik gekwalifiseer met "uniek, eniggebore" (*monogenes*) (vlg. Joh. 1:18; 3:16, 18; 1 Joh. 4:9). Die bedoeling is dus dat Jesus die "enig-ware Seun van God" is.

Ten opsigte van God die Vader en Jesus die Seun handhaaf die NT twee teologiese pole: hulle is (1) gelyk (vlg. Joh. 1:1; 5:18; 10:30; 14:9; 20:28; 2 Kor. 4:4; Fil. 2:6; Kol. 1:15; Heb. 1:3) en (2) onderskeie persoonlikhede (vlg. Mark. 10:18; 14:26; 15:34).

◙ **"by the resurrection" ("op grond van die opstanding"):** God die Vader bevestig Jesus se boodskap deur Hom uit die dood op te wek (vlg. 4:24; 6:4, 9; 8:11). Die godheid (sien Joh. 1:1-14; Kol. 1:15-19; Fil. 2:6-11) en die opstanding van Jesus (4:25; 1 Kor. 15) is die twee vaste grondbeginsels van die Christendom.

◙ Hierdie vers (Rom 1:4) is dikwels deur ketters gebruik om hulle leerstelling van "adopsionisme" te bevorder. Hulle opvatting was dat Jesus deur God vergoed en verhoog was op grond van sy voorbeeldige lewe van gehoorsaamheid. Die dwaalleraars het dit so gesien dat Jesus nie altyd wesenlik (ontologies) God was nie, maar eers dié status ontvang het toe God Hom uit die dood opgewek het. Hoewel hierdie opvatting duidelik onwaar is, soos baie tekste o.a. Joh. 1 en 17 laat blyk, was daar tog iets wonderbaarlik aan Jesus toebedeel by sy opstanding. Dit is moeilik om te verduidelik hoe godheid beloon kan word, maar dit is presies wat gebeur het. Al het Jesus ewige heerlikheid met die Vader gedeel, het daar by die voltooiing van sy toegekende verlossingswerk tog op 'n besondere manier verryking van sy status plaasgevind. Die opstanding was die Vader se bekragtiging van Jesus van Nasaret se lewe; dat dit allesins voorbeeldig was; van sy onderrig en van sy plaasvervangende offerdood – ewig God, waarlik mens, volmaakte Verlosser, in ere herstel en beloon, die unieke Seun! Sien *Bylaag Drie – Adopsionisme*.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB, NKJV** | **"according to the Spirit of holiness"** |
| | **NRSV** | **"according to the spirit of holiness"** |
| | **TEV** | **"as to his divine holiness"** |
| | **JB** | **"in order of the spirit, the spirit of holiness"** |
| | **NAV** | **"deur die Heilige Gees aangewys as"** |
| | **OAV** | **"en na die Gees van heiligheid met krag verklaar is"** |

Sommige vertalings maak die "S" 'n hoofletter wat dui op die Heilige Gees, terwyl die kleinletter "s" dan sou dui op die gees van Jesus. As God die Vader Gees is, is Jesus tog ook. Die antieke Joodse en Griekse tekste het nie hoofletters gehad nie; ook nie leestekens nie, en ook nie

hoofstuk- of vers-indelings nie. Hierdie dinge is dus alles toevoegings vanweë tradisie of die interpretasie van vertalers.

Daar is drie moontlike maniere om na verse 3 en 4 te kyk:

1. as aanduiding van Jesus se twee nature – menslik sowel as goddelik;
2. as verwysing na twee stadiums van sy aardse lewe – mens én opgestane Here;
3. as ooreenstemmig met "Jesus Christus onse Here".

◙ **"Jesus":** Die Aramese naam *Jesus* is dieselfde as die Hebreeuse naam *Josua*. Dit was 'n samevoeging van twee Hebreeuse woorde "YHWH" en "redding". Dit kan dus beteken "YHWH red", "YHWH verlos" of "YHWH is redding". Die kragtige werking van hierdie betekenis kan in Mat. 1:21 en vers 25 gesien word.

◙ **"Christ" ("Christus"):** Dit was die Griekse vertaling van die Hebreeuse woord *messias* wat "gesalfde" beteken. Verskeie groepe van leiers in die OT (profete, priesters en konings) is deur salwing aangewys, as God se teken van roeping en bemagtiging.

Die OT het aangekondig dat God 'n spesiale "gesalfde" sou stuur om die Nuwe Era van geregtigheid in te lui. Jesus was sy spesiale "dienskneg", "seun" en "Messias" (vlg. Heb. 1:2-3).

◙ **"Lord" ("Here"):** In Judaïsme is die Verbondsnaam vir God, YHWH (Jahweh met vokale), so heilig geag dat die rabbyne, by die hardop lees van die Skrifte, die benoeming Heer (*Adon*) gebruik het om nie God se Naam te misbruik nie (*ydellik* te gebruik nie – vlg. Eks. 20:7; Deut. 5:11). Dit het hulle bevry van die vrees om een van die Tien Gebooie te verbreek. Wanneer NT skrywers dan in teologiese verband Jesus "Here" (*kurios*) noem, is die bedoeling om sy godheid te bevestig (vlg. Han. 2:36; Rom. 10:9-13; Fil. 2:6-11).

**VIR SPESIALE AANDAG: NAME VIR DIE GODHEID**

**A.** ***El***

1. Dit is onseker wat die oorspronklike betekenis van dié generiese, antieke godsnaam was. Baie geleerdes is egter van mening dat dit van 'n Akadiese stamwoord wat "om sterk te wees" of "om magtig te wees", afgelei is (vlg. Gen. 17:1; Num. 23:19; Deut. 27:21; Ps. 50:1).
2. In die Kanaänitiese godedom is *El* die hoofgod (Ras Shamra Tekste).
3. In die Bybel kom *El* nie normaalweg as deel van 'n samestelling met ander terme voor nie. Hierdie kombinasies het 'n manier geword om God se aard te beskryf:
   a. *El-Elyon* – God die Allerhoogste, Gen. 14:18-22; Deut. 32:8; Isa. 14:14
   b. *El-Roi* – God wat my sien, Gen. 16:13
   c. *El-Shaddai* – God die Almagtige, Gen. 17:1; 35:11; 43:14; 49:25; Eks. 6:3
   d. *El-Olam* – die Ewige God, Gen. 21:33. Die teologie van God se belofte aan Dawid skakel met hierdie naam (2 Sam. 7:13, 16).
   e. *El-Berit* – El-Berit in **NAV** (*God of the Covenant*), Rig. 9:46
4. *El* word vereenselwig met
   a. *YHWH* in Ps. 85:8; Jes. 42:5

b. *Elohim* in Gen. 46:3; Job 5:8. Ek is *El*, die *Elohim* van jou vader...
c. *Shaddai* in Gen. 49:25
d. "wat onverdeelde trou eis" in Eks.34:14; Deut. 4:24; 5:9; 6:15
e. "genade" in Deut. 4:31; Neh. 9:31; "betroubaar" ("faithful") in Deut. 7:9; 32:4
f. "groot en magtig" in Deut. 7:21; 10:17; Neh. 1:5; 9:32; Dan. 9:4
g. "kennis" in 1 Sam. 2:3
h. "omgord met krag" in 2 Sam. 22:33
i. "wat my die oorwinning gee" ("*my avenger*") in 2 Sam. 22:48
j. "die Heilige" ("holy one") in Jes. 5:16
k. "magtig" ("might") in Jes. 10:21
l. "my redder" ("my salvation") in Jes. 12:2
m. "groot en magtig" ("great and powerful") in Jer. 32:18
n. "wat vergeld" ("retribution") in Jer. 51:56

5. In Jos. 22:22 word 'n kombinasie van al die belangrikste OT godsname aangetref en herhaal (*El, Elohim, YHWH*)

**B. *Elyon***

1. Die basiese betekenis is "hoog", "verhewe" of "opgehef" (Gen. 40:17; 1 Kon. 9:8; 2 Kon. 18:17; Neh. 3:25; Jer. 20:2; 36:10; Ps. 18:3).
2. Dit word parallel gebruik met talle ander godsname:
   a. *Elohim* – Ps. 47:1-2; 73:11; 107:11
   b. *YHWH* – Gen. 14:22; 2 Sam. 22:14
   c. *El-Shaddai* – Ps. 91:1, 9
   d. *El-Num* – 24:16
   e. *Elah* – dikwels aangewend in Dan. 2-6 en Esra 4-7, gekoppel aan *illair* (Aramees vir "Hoë God") in Dan. 3:26; 4:2; 5:18, 21
3. Dit is dikwels gebruik deur nie-Israeliete:
   a. Melgisedek (Gen. 14:18-22)
   b. Bileam (Num. 24:16)
   c. Moses in gesprek oor die nasies (Deut. 23:8)
   d. Lukas se Evangelie in die NT wat gerig is op heidene en ook die Griekse eweknie, *Hupsistos*, gebruik (vlg. 1:32, 35, 76; 6:35; 8:28; Han. 7:48; 16:17)

**C. *Elohim*** (meervoud), *Eloah* (enkelvoud), meestal aangetref in poësie

1. Hierdie naam word nie buite die OT aangetref nie.
2. Dit kan dui op die God van Israel of die gode van die nasies (vlg. Eks. 12:12; 20:3). Abraham se familie was aanhangers van veelgodery (vlg. Jos. 24:2)
3. Dit kan ook dui op Israelitiese hooggeplaastes (vlg. Eks. 21:6; Ps. 82:6)
4. Die term *Elohim* is ook gebruik om geestelike wesens soos engele en demone aan te dui (bv. in Deut. 32:8 (Septuaginta); Ps. 8:5; Job 1:6; 38:7). Dit kan ook menslike hooggeplaastes oor die algemeen aandui (Eks. 21:6; Ps. 82:6).

5. In die Bybel is dit die eerste naam vir godheid (vlg. Gen. 1:1). Dit is die enigste godsnaam in gebruik tot Gen. 2:4, waar dit gekombineer word met YHWH. Teologies hou dit verband met die basiese gedagte dat God die skepper en onderhouer van lewe op hierdie planeet is (vlg. Ps. 104).

   Dit is sinoniem met *El* (vlg. Deut. 32:15-19). Dit kan ook parallel met YHWH aangewend word, soos blyk uit die ooreenstemmende Psalms 14 (*Elohim)* en 53 (YHWH), waartussen die godsname die enigste verskil is.

6. Dit is ‘n meervoudsvorm en word as sulks ook vir ander gode gebruik. Dit meervoudsvorm verwys egter dikwels na die God van Israel, gevolg deur ‘n werkwoord in enkelvoud as aanduiding van monoteïsme.

7. Nie-Israeliete gebruik dit ook as naam vir godheid:
   a. Melgisedek (Gen. 14:18-22)
   b. Bileam (Num. 24:2)
   c. Moses wanneer hy oor die nasies praat (Deut. 32:8)

8. Dit is vreemd dat die algemene gebruiksnaam vir die God van Israel in meervoudsvorm is (deur die -*him*-verbuiging)! Hoewel daar geen sekerheid is waarom dit die geval is nie, bestaan verskeie teorieë:

   a. Hebreeus gebruik dikwels die meervoudsvorm om iets te beklemtoon. Dit hou ook nou verband met die grammatiese verskynsel van “meervoud van verhewenheid” (*majesty*), wat later ontwikkel het. Op hierdie manier word ‘n konsep beklemtoon of vergroot.

   b. Dit mag ook van toepassing wees op die vergadering van engele wat voor God in die hemel verskyn om sy bevele uit te voer (1 Kon. 22:19-23; Job 1:6; Ps. 82:1; 89:5-7).

   c. Dit is selfs moontlik dat die meervoud van verhewenheid in die NT se openbaring van één God in drie persone (drie-eenheid) weerspieël word. In Gen. 1:1 skep God; volgens vers 2 “sweef” die Gees; en volgens die NT is Jesus God se bemiddelaar (agent) by die skepping (vlg. Joh. 1:3, 10; Rom. 11:36; 1 Kor. 8:6; Kol. 1:15; Heb. 1:2; 2:10).

**D. YHWH**

1. Die is die naam wat God weerspieël as die verbondmaker – God wat red; wat verlos! Mense verbreek ooreenkomste, maar God hou by sy woord, sy belofte, sy verbond (vlg. Ps. 103).

   Hierdie naam kom aanvanklik voor in kombinasie met *Elohim* in Gen. 2:4. Daar is nie twee skeppingsverhale in Gen. 1 en 2 nie, maar wel twee uitgangspunte: (1) God as skepper van die heelal (die fisiese) en (2) God as die spesiale skepper van die mensdom. Met Gen. 2:4 begin die besondere openbaring aangaande die bevoorregte plek en doel van die mensdom, maar daarmee saam die probleem van sonde en rebellie wat met hierdie posisie gepaardgaan.

2. In Gen. 4:26 staan daar geskryf: "In daardie tyd het mense begin om die Naam van die Here (YHWH) aan te roep." Aan die ander kant impliseer Eks. 3:6 dat die verbondsvolk (die patriarge en hulle families) God net as *El-Shaddai* geken het. Die naam YHWH word net een keer in Eks. 3:13-16 verklaar, veral in vers 14. Daar moet in ag geneem word dat name in die geskrifte van Moses nie etimologies geïnterpreteer moet word nie, aangesien woordspel gebruiklik was (vlg. Gen. 17:5; 27:36; 29:13-35). Verskeie teorieë omtrent die betekenis van dié naam het reeds die lig gesien (geneem uit IDB, vol. 2, bl. 409-11).

   a. van 'n Arabiese woordstam "om vurige liefde te betoon"
   b. van 'n Arabiese woordstam "om te blaas" (YHWH as God van storms)
   c. van 'n Ugaritiese (Kanaänitiese) woordstam "om te praat"
   d. na aanleiding van 'n Fenisiese inskripsie (tablet), KOUSATIEWE DEELWOORD (PARTISIPIUM) wat "die Een wat onderhou" of "die Een wat oprig" beteken
   e. van die Hebreeuse *Qal*-vorm "die Een wat is" of "die Een wat teenwoordig is" (m.b.t. die toekoms "die Een wat sal wees")
   f. van die *Hifil*-vorm "die Een wat *laat* wees/gebeur"
   g. van die Hebreeuse stamwoord "om te leef" (voorbeeld uit Gen. 3:20) waaruit "die ewiglewende, die alleen lewende Een" (YHWH) afgelei kan word
   h. van die verband in Eks. 3:13-16 wat 'n woordspel op die IMPERFEKTUM (onvoltooide tyd) is: "Ek sal aanhou wees wat Ek vantevore was (used to be)" of "Ek sal wees wat Ek altyd (always) was" (vlg. J. Wash Watts, *A Survey of Syntax in the Old Testament*, bl. 67)

      Die volle naam YHWH kom dikwels in afgekorte vorm, of dalk in sy oorspronklike vorm, voor in

      (1) *Yah* (bv. Hallelu-*ja*)
      (2) *Yahu* (bv. Jesa-*ja*)
      (3) *Yo* (bv. *Jo*ël)

3. In latere Judaïsme is hierdie verbondsnaam, die *tetragrammaton* (met vier letters) so heilig geag, dat die Jode bevrees was om die uit te spreek ingeval hulle die gebod van Eks. 20:7 daardeur sou oortree (vlg. Deut. 5:11; 6:13). Hulle vervang dit toe met die Hebreeuse term vir "eienaar", "meester", "eggenoot", "heer" ("*Lord*") – *Adon* of *Adonai* (heer, my heer). Die Afrikaanse "Here" vertoon die genoemde *pluralis majestatis* (vertaler).

4. Soos met *El* is YHWH dikwels met ander terme gekombineer om die wesensaard, of karakter, van die Verbondsgod van Israel te beskryf. Wat hier volg is enkele voorbeelde, maar daar is nog heelwat ander moontlikhede:

   a. *YHWH-Yireh* – YHWH sal voorsien (Gen. 22:14)
   b. *YHWH-Ropheka* – YHWH wat gesond hou (Eks. 15:26)
   c. *YHWH-Nissi* – YHWH is my banier/oorwinning (Eks. 17:15)
   d. *YHWH-Megaddishkem* – YHWH wat heilig maak/afsonder (Eks. 31:13)
   e. *YHWH-Shalom* – YHWH is vrede/rus (Rig. 6:24)

f. *YHWH-Sabbaoth* – YHWH die Almagtige (NAV), van die leërskare (OAV), *of hosts* (Eng.) (1 Sam. 1:3, 11; 4:4; 15:2; kom dikwels voor in die Profete)
g. *YHWH-Ro't* – YHWH is my herder (Ps. 23:1)
h. *YHWH-Sidqenu* – YHWH ons geregtigheid (Jer. 23:6)
i. *YHWH-Shammah* – YHWH is dáár (48:35)

**1:5 "we" ("ek"[1]):** Paulus noem gewoonlik die name van ander helpers in sy bekendstellingsparagrawe, of briefaanhef, maar nie hierdie keer nie. Die "ons" in sy inleidende opmerking impliseer sterk dat Paulus redeneer vanuit sy ervaring op die Damaskuspad – die ontmoeting wat tot sy bekering gelei het.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"we have received grace and apostleship"** |
| **NAV** | **"het ek die genade ontvang om apostel te wees"** |
| **OAV** | **"deur wie ons die genade van die apostelskap ontvang het"** |

Paulus verklaar nie net die genadegawe van sy verlossing deur Christus nie, maar ook die gepaardgaande roeping om apostel vir die heidene te wees. Dit alles het tot hom deurgedring op daardie selfde oomblik langs die pad van Damaskus (vlg. Han. 9). Dit was nie uit verdienste nie, maar *beplande* genade!

◙ **"to bring about" ("so tot"; "om"; "sodat"):** Vir 'n tweede keer word *eis* in 'n doel-konteks aangewend (vlg. vers 1). Die evangelie herstel deur die geloof in Christus God se beeld in die mensdom – 'n volk wat weer sy karakter vertoon, soos oorspronklik die bedoeling was (vlg. vers 7).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, JB** | **"the obedience of faith"** |
| **NKJV** | **"the obedience to the faith"** |
| **NRSV** | **"to bring about the obedience of faith"** |
| **TEV** | **"to believe and obey"** |
| **NAV** | **"tot geloof en so tot gehoorsaamheid te bring"** |
| **OAV** | **"om geloofsgehoorsaamheid te verkry"** |
| **CUM-NLV** | **"hulle kan glo en God kan gehoorsaam"** |
| **CUM-MULTI** | **"tot [...] gehoorsaamheid wat op geloof volg, te bring"** |

Hiermee dan die eerste verwysing na die kruks van die saak: "geloof". Dit word op drie onderskeibare maniere in die boek hanteer:

1. Vers 5 – Geloof word aangebied as gevestigde waarhede of leerstellings omtrent Jesus en die Christelike lewe (vlg. Han. 6:7; 13:8; 14:22; 16:5; Rom. 14:1; 16:26; Gal. 1:23; 6:10; Jud. 3, 20).
2. Vers 8 – Hier moet geloof verstaan word as persoonlike vertroue in Jesus. Die Engelse terme "believe," "faith" en "trust" is almal vertalings van die enkele Griekse woord *pistis/pisteuo*. Die evangelie is teoreties (begripmatig of leerstellig) sowel as persoonlik (vlg. v. 16, Joh. 1:12, 3:16).

[1] Die vertalers van NAV het in die lig van "apostel te wees" vertaal "ek"; CUM-NLV met "my".

3. Vers 17 – Hier word dit in die OT betekenis van vertrouenswaardigheid, lojaliteit en betroubaarheid gebruik. Dit is die betekenis van Hab. 2:4. In die OT is daar nie 'n leerstelling met betrekking tot geloof geformuleer nie, maar die een voorbeeld na die ander van lewe in die geloof kom wel daarin voor (vlg. Abraham in Gen. 15:6). Die voorbeelde is nie van volmaakte geloof nie, maar van geloofsworsteling (vlg. Heb. 11). Die hoop van die mensdom is nie in die uitvoering van korrekte geloof te vinde nie, maar in die wesensaard (karakter) van God. Net God is getrou!

Daar is ‘n reeks handelinge wat as die verlossingsgebeurlikheid beskou kan word:

a. berou (vlg. 2:4; Mark. 1:15; Luk. 13:3, 5; Han. 3:16, 19; 20:21);
b. glo/geloof (vlg. 1:16; Joh. 1:12; 3:16; Han. 16:31; die doop is die openbare verklaring van iemand se geloof);
c. gehoorsaamheid (vlg. 2:13; 2 Kor. 9:13; 10:5; 1 Pet. 1:2, 22) en
d. volharding (vlg. 2:7; Luk. 18:1; 2 Kor. 4:1, 16; Gal. 6:9; 2 Tes. 3:13).

Bogenoemde is die voorwaardes van die Nuwe Verbond. Ons moet God se aanbod in Christus aanneem, en bly aanneem (vlg. v. 16; Joh. 1:12).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“for His name’s sake”** |
| **NKJV** | **“for His name”** |
| **NRSV** | **“for the sake of his name”** |
| **TEV** | **“for the sake of Christ”** |
| **JB** | **“for the honor of his name”** |
| **NAV** | **“tot die eer van sy Naam”** |
| **OAV** | **“ter wille van sy Naam”** |
| **CUM-NLV** | **“Hy op hierdie manier verheerlik kan word”** |

Sien aantekeninge by 1:9.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, NRSV** | **“among all the Gentiles”** |
| **NKJV** | **“among all nations”** |
| **TEV** | **“people of all nations”** |
| **JB** | **“to all pagan nations”** |
| **NAV** | **“onder al die heidennasies”** |
| **OAV** | **“onder al die heidene”** |

Dit is die universele evangelie. God se belofte van verlossing in Gen. 3:15 het die hele mensheid ingesluit. Jesus se plaasvervangende sterfte het al die gevalle kinders van Adam ingesluit (vlg. Joh. 3:16; 4:4; Ef. 2:11-3:13; 1 Tim. 2:4; 4:10; Tit. 2:11; 2 Pet. 3:9). Paulus sien dit as sy spesiale roeping om God se evangelie aan heidene te verkondig (vlg. Han. 9:15; 22:21; 26:17; Rom. 11:13; 15:16; Gal. 1:16; 2:29; Ef. 3:2, 8; 1 Tim. 2:7; 2 Tim. 4:17).

**VIR SPESIALE AANDAG: BOB SE EVANGELIESE VOOROORDELE**

Ek moet aan u, die leser, toegee dat ek op hierdie stadium sterk afwyk, want my sistematiese teologie is nie Calvinisties of Dispensasionalisties nie. Ek glo God het van altyd af ‘n plan vir die verlossing van die hele mensheid (vlg. Gen. 3:15; 12:3; Eks. 19:5-6; Jer. 31:31-34; Eseg. 18; 36:22-39; Han. 2:23; 3:18; 4:28; 13:29; Rom. 3:9-18, 19-20, 21-32), almal wat na sy beeld en

gelykenis geskape is (vlg. Gen. 1:26-27). Die verbonde word in Christus verenig (vlg. Gal. 3:28-29; Kol. 3:11). Jesus is God se misterie wat bedek was, maar nou geopenbaar is (vlg. Ef. 2:11-3:13)!

Hierdie vooroordeel kleur my Skrifuitleg algeheel (byvoorbeeld Jona). Ek lees alle tekste deur en vanuit, hierdie voorveronderstelling. Dit is sekerlik 'n afwyking (alle Skrifverklaarders het dit!), maar dit is 'n voorveronderstelling wat uit die Bybel self gevorm het.

| | | |
|---|---|---|
| **1:6** | **NASB** | **"you also"** |
| | **NAV** | **"ook julle"** |
| | **OAV** | **"onder wie julle ook"** |
| | **CUM-NLV** | **"julle maak ook deel uit van"** |

Paulus was 'n uiterste voorbeeld (vervolger van die kerk) van God se genade, maar sy lesers was immers ook voorbeelde van onverdienstelikheid, aangewese op God se onverdiende genade.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB, NKJV** | **"the called of Jesus Christ"** |
| | **NRSV** | **"who are called to belong to Jesus Christ"** |
| | **TEV** | **"whom God has called to belong to Jesus Christ"** |
| | **JB** | **"by his call belong to Jesus Christ"** |
| | **NAV** | **"geroep om aan Jesus Christus te behoort"** |
| | **OAV** | **"onder wie julle ook is, geroepenes van Jesus Christus"** |
| | **CUM-NLV** | **"julle almal wat geroep is om Jesus Christus se mense te wees"** |

Dit mag 'n

(1) sinspeling op die term "kerk" wees; 'n woord wat ook beteken "die wat geroep is" of "die wat vergader is"
(2) 'n aanduiding van goddelike uitverkiesing (vlg. Rom. 8:29-30; 9:1vv; Ef. 1:4, 11; 3:21; 4:1, 4)
(3) die *Revised English Bible* se vertaling van die frase "you who have heard the call and belong to Jesus Christ."

Dit stem ooreen met die vertalings in die NRSV, TEV en JB. Sien *Vir Spesiale Aandag* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: GEROEP**

Met liefdesverklarings neem God altyd self die inisiatief om deur roeping en uitverkiesing gelowiges na Hom te bring (vlg. Joh. 6:44, 65; 15:16; 1 Kor. 1:12; Ef. 1:4-5, 11). Die term "roep" word teologies op verskeie wyses verstaan:

A. Sondaars word deur die genade van God, deur die voltooide werk van Christus en die oortuigingskrag van die Gees tot verlossing geroep (bv. *klētos*, vlg. Rom. 1:6-7; 9:24, wat teologies identies is met 1 Kor. 1:1-2 en 2 Tim. 1:9; 2 Pet. 1:10).
B. Sondaars roep na die Here om verlossing (bv. *epikaleō*, vlg. Han. 2:21; 22:16; Rom. 10:9-13). Hierdie stelling is 'n idioom uit Joodse aanbidding.

C. Gelowiges word geroep om ‘n Christelike lewe te lei (bv. *klēsis*, vlg. 1 Kor. 1:26; 7:20; 4:1; Fil. 3:14; 2 Tes. 1:11; 2 Tim. 1:9).
D. Gelowiges word geroep om bedienings op te neem (vlg. Han. 13:2; 1 Kor. 12:4-7; Ef. 4:1).

**NASB (UPDATED) TEXTS: 1:7**
**7To all who are beloved of God in Rome, called *as* saints: Grace to you and peace from God our Father and the Lord Jesus Christ.**

*Verwys na **NAV, OAV, CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 1:7.*

| | | |
|---|---|---|
| **1:7** | **NASB** | **“beloved of God”** |
| | **NAV** | **“vir wie God liefhet”** |
| | **OAV** | **“aan al die geliefdes van God”** |
| | **CUM-NLV** | **“absoluut lief het”** |

Hierdie frase is dikwels gebruik ten opsigte van Jesus (vlg. Mat. 3:17; 17:5). Nou word dit aangewend ten opsigte van die kerk in Rome. Hiermee word die diepte van God se liefde vir hulle wat op sy Seun vertrou, aangedui. Hierdie soort oorgang van liefde is ook in Ef. 1:20 opmerklik (God se handeling in belang van Jesus) en 2:5-6 (Jesus se liefde in belang van gelowiges).

◙ **“in Rome”:** Paulus het nie hierdie gemeente gestig nie. Niemand weet hoe dit ontstaan het nie. Met sy brief was Paulus besig om homself aan die gemeente, wat reeds bestaan, bekend te stel. Romeine is is die mees gevorderde weergawe van die evangelie wat Paulus verkondig het. Dit was weinig beïnvloed deur lokale omstandighede, hoewel daar spanning was tussen gelowiges uit die Jodedom en heidendom. Dit blyk uit opmerkings dwarsdeur die brief.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“called *as* saints”** |
| | **NKJV, NRSV, JB** | **“called to be saints”** |
| | **TEV** | **“called to be his own people”** |
| | **NAV** | **“en wat Hy geroep het om aan Hom te behoort”** |
| | **OAV** | **“geroepe geheiliges”** |
| | **CUM-NLV** | **“vir wie Hy geroep het om Sy mense te wees”** |
| | **CUM-MULTI** | **“wat Hy geroep het om heilig te wees”** |

Die uitdrukking “heiliges” (*saints*) dui die gelowiges se posisie in Christus aan, maar beteken nie dat hulle sonder sonde is nie. Dit behoort ook ’n beskrywing van hulle strewe te wees na ’n lewe soos Christus. Hierdie term kom deurgaans in meervoudsvorm voor, behalwe in die geval van Fil. 4:21, alhoewel dit ook in dié geval van korporatiewe betekenis is. Dit wil sê om Christen te wees, maak mens deel van ’n gemeenskap, ’n familie, ’n liggaam.

Vers 1 dui aan dat Paulus as apostel geroep was. In vers 6 is gelowiges die geroepenes van Christus. Gelowiges word in vers 7 ook “heiliges” genoem.

Hierdie “roeping” was ’n NT manier om die waarheid van God se inisiëringsprioriteit tuis te bring. Nog nooit het enige gevalle mens homself geroep nie(vlg. 3:9-13; Jes. 53:6; 1 Pet. 1:25). God neem altyd die inisiatief (vlg. Joh. 6:65; 15:16). Immer bring Hy die verbond na ons toe.

Van ons verlossing is dit waar (ons toegerekende geregtigheid of vrygespreekte status), maar daarmee saam ook ons gawes vir effektiewe dienswerk (vlg. 1 Kor. 12:7, 11) en ons lewe in Christenskap. Sien die *Vir Spesiale Aandag: Heiliges* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: HEILIGES**

Dit is die Griekse weergawe van die Hebreeuse *kadash*, wat basies beteken dat iemand óf iets óf ‘n plek vir YHWH se eksklusiewe gebruik opsy gesit het. Dit dui op die Engelse begrip van “the sacred”. Vanweë YHWH se aard (ewig, nie-geskape Gees) en sy eienskap van volmaak-morele goedheid, is Hy van die mensdom ook afgeskei. Hy is die standaard waarvolgens alles anders gemeet en beoordeel word. Hy is die Heilige, die Gans Ander.

Vir vriendskap (*fellowship*) het God mense geskape, maar as gevolg van die sondeval (Gen. 3) het ‘n verhoudingsbreuk en morele skeidsmuur tussen ‘n Heilige God en sondige mensheid ontstaan. God se keuse was om sy skepping met die eienskap van geskape bewussyn te herstel; dis hoekom Hy op sy volk beroep doen om “heilig” te wees (vlg. Lev. 11:44; 19:2; 20:7, 26; 21:8). Deur ‘n geloofsverhouding met YHWH word sy volk heilig danksy hulle verbondsverhouding met Hom; hulle word daarom ook geroep om heilig te lewe (vlg. Mat. 5:48).

Hierdie heilige lewe is moontlik omdat gelowiges ten volle aanvaar word en vergifnis ontvang deur Jesus se lewe en werk en deur die aanwesigheid van die Heilige Gees in hulle verstand en hart. Dit gee aanleiding tot ‘n paradoksale situasie van

1. heilig wees danksy Christus se toegekende geregtigheid;
2. geroep om heilig te lewe deur die aanwesigheid van die Heilige Gees.

Gelowiges is “heiliges” (*hagioi*) op grond van die teenwoordigheid van (1) die wil van die Heilige Een (die Vader); (2) die werk van die Heilige Seun (Jesus); en (3) die teenwoordigheid van die Heilige Gees. Die NT verwys altyd na die heiliges in meervoud (behalwe Fil. 4:12, maar weereens maak die konteks dit MEERVOUD). Om gered te wees is om deel te wees van ’n familie, ’n liggaam, ’n gebou! Bybelse geloof begin met ’n persoonlike aanvaarding, maar verloop tot ’n liggaam van samesyn. Elkeen van ons het gawes ontvang waarmee die gesondheid , groei en welsyn van die liggaam van Christus – die kerk (vlg. 1 Kor. 12:7) – gedien kan word. Ons is gered om te dien! Heiligheid is ’n familie-karaktereienskap.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“Grace to you and peace from God”** |
| **NAV** | **“Genade en vrede vir julle van God”** |
| **OAV** | **“Genade vir julle en vrede van God”** |
| **CUM-NLV** | **“Mag die onverdiende goedheid en vrede van God”** |
| **CUM-MULTI** | **“liefdevolle goedheid en vrede”** |

Paulus begin met sy kenmerkende seëngroet. Dit is woordspeling op die tradisioneel Griekse “groetnis” (greetings – *charein*) en die uniek Christelike term “genade” (grace – *charis*).Paul was moontlik besig om die tradisioneel Griekse opening te kombineer met die Hebreeuse *Shalom*-groet (vrede). Nietemin, dit is net maar spekulasie. Let daarop dat, teologies gesproke, genade altyd vrede voorafgaan.

◙ **"from God our Father and the Lord Jesus Christ", ("van God ons Vader en die Here Jesus Christus"):** Dikwels gebruik Paulus net een VOORSETSEL vir beide name (vlg. 1 Kor. 1:3; Gal. 1:3; Ef. 1:2; Fil. 1:2; 2 Tes. 1:2; 1 Tim. 1:1; 2 Tim. 1:2; Tit. 1:4). Grammatikaal het hy op hierdie manier die eenheid tussen twee persone van die Drie-eenheid aangedui, en Jesus se godheid en gelykheid beklemtoon.

**VIR SPESIALE AANDAG: VADER**

In die OT reeds word die intieme familie-metafoor van God as Vader bekendgestel:

1. Die volk Israel word die "seun" van YHWH genoem (vlg. Hos. 11:1; Mal. 3:17).
2. Selfs vroeër in Deuteronomium verskyn die analogie van God as Vader (Deut. 1:31).
3. In Deut. 32 word Israel "sy kinders" genoem en God hulle "Vader".
4. Hierdie analogie kom ook voor in Ps. 103:13 en word in Ps. 68:5 ontwikkel tot "die vader van wese".
5. Dit was algemeen in die profete-boeke (vlg. Jes. 1:2; 63:8; Israel as seun, God as Vader, 63:16; 64:8; Jer. 3:4, 19; 31:9).

Jesus het Aramees gepraat, wat beteken dat die gebruik van die Griekse *Pater* op baie plekke waar "Vader" voorkom, moontlik die Aramese *Abba* mag weerspieël (vlg. 14:36). Hierdie familiêre aanspreekwyse ("*Daddy*" of "Pappa") toon Jesus se intieme verhouding met die Vader. Die feit dat hy dit so duidelik ten toon stel vir sy volgelinge, dien ook as aansporing om ons eie intieme verhouding met die Vader te smee. Die term "Vader" word slegs in die OT gebruik om na YHWH te verwys, maar Jesus het dit deurgaans en dikwels gebruik. Dit is 'n belangrike openbaring oor ons nuwe verhouding met God deur die Christus.

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:8-15**

**[8]First I thank my God through Jesus Christ for you all, because your faith is being proclaimed throughout the whole world. [9]For God, whom I serve in my spirit in the *preaching of the* gospel of His Son, is my witness *as to* how unceasingly I make mention of you, [10]always in my prayers making request, if perhaps now at last by the will of God I may succeed in coming to you. [11]For I long to see you so that I may impart some spiritual gift to you, that you may be established; [12]that is that I may be encouraged together with you *while* among you, each of us by the other's faith, both yours and mine. [13]I do not want you to be unaware, brethren, that often I have planned to come to you also, even as among the rest of the Gentiles. [14]I am under obligation both to Greeks and to barbarians, both to the wise and to the foolish. [15]So for my part, I am eager to preach the gospel to you also who are in Rome.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 1:8-15.*

◙ **NASB** **"First"**
**NAV** **"Allereers"**
**OAV** **"In die eerste plek"**
**CUM-NLV** **"Hier aan die begin"**

In hierdie konteks beteken "first" "from the beginning" of "I must begin" (JB Phillips vertaling).

◙ **NASB** **"I thank my God through Jesus Christ"**
**NAV** **"dank ek my God deur Jesus Christus"**
**CUM-NLV** **"vir God in die naam van Jesus Christus dankie sê"**

Normaalweg rig Paulus sy gebede tot God deur Jesus Christus. Jesus is ons enigste weg om God te nader! Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se gebede van prys en danksegging* by 7:25.

◙ **NASB** **"for you all"**
**NAV, OAV** **"oor julle almal"**
**CUM-NLV** **"vir elkeen van julle"**

In hierdie "almal" kan, soos in vers 7, iets weerspieël word van die jaloesie en konflik wat daar tussen die Christene was. Die Christene uit die Jodedom moes vlug uit Rome as gevolg van 'n edik van Nero, wat veroorsaak het dat gelowiges uit die heidene hulle plek vir 'n paar jaar in leiersrolle oorgeneem het.

Dit is egter ook moontlik dat die inklusiewe opmerking, die "swakkes" en "sterkes" van Rom. 14:1-15:13 in gedagte gehad het – God het almal in die kerk van Rome tot 'n gelyke mate lief.

◙ **"because your faith is being proclaimed throughout the whole world" ("want in die hele wêreld praat die mense oor julle geloof"):** Rom 16:19 sinspeel op dieselfde gedagte. Dit was baie duidelik 'n oordrewe stelling wat betref die Ooste – 'n hiperbool – aangesien dit merendeels verwys na die Romeinse Ryk (vlg. 1 Tes. 1:8).

**1:9 "God [...] is my witness" ("God [...] is my getuie"):** Op 'n tipies Joodse manier beroep hy hom op die Naam van God om sy kredietwaardigheid te bevestig (9:1; 2 Kor. 1:23; 11:10-11, 31; 12:19; Gal. 1:20; 1 Tes. 2:5).

◙ **NASB** **"in my spirit"**
**NAV, CUM-NLV** **"wat ek met hart en siel"**
**OAV, CUM-MULTI** **"wat ek in my gees dien"**

Dit is 'n goeie voorbeeld van die gebruik van *pneuma* vir die gees van 'n mens (vlg. 8:5, 10, 16; 12:11). Hier word dit gebruik om die menslike lewe daar te stel (asem – Hebreeus *ruach*, vlg. Gen. 2:7).

**1:10 "always in my prayers making request" ("elke keer as ek bid, vra ek God"):** Paulus het nie hierdie kerk gestig nie, maar steeds bid hy vir hulle (vlg. 2 Kor. 11:28), soos vir al die gemeentes! Sien *Vir Spesiale Aandag: Intree-gebed* by 9:3. Nietemin, Paulus het baie vriende en ondersteuners van sy werk in die kerk van Rome gehad, soos uit hoofstuk 16 duidelik blyk.

◙ **"if" ("of"):** Dit is 'n VOORWAARDELIKE SIN (EERSTE KLAS) wat aanvaar kan word as waar vanuit die skrywer se perspektief, of vir sy literêre doeleindes. Paulus se plan was om Rome te besoek onderweg na Spanje (vlg. 15:22-24). Hy het waarskynlik nie beplan om lank daar te bly nie. Paulus wou altyd nuwe veld betree waar niemand te vore gearbei het nie (15:20;

2 Kor. 10:15, 16). Dit is moontlik dat die Romeinebrief onder andere bedoel was om fondse vir sy sendinguitreik na Spanje te werf (vlg. 15:24).

◙ **NASB** **"by the will of God I may succeed in coming to you"**
**NAV** **"Hy dit nie uiteindelik vir my moontlik wil maak om julle te besoek nie"**
**OAV** **"ek tog 'n goeie geleentheid sal vind"**
**CUM-NLV** **"tog nou uiteindelik vir my die pad sal oopmaak"**

Die gedagte word herhaal in vers 13 en 15:32. Paulus was oortuig dat sy lewe en reisplanne nie aan homself nie, maar aan God behoort het (vlg. Han. 18:21; 1 Kor. 4:19; 16:7). Sien *Vir Spesiale Aandag* by 12:2.

**1:11 NASB** **"For I long to see you"**
**NAV** **"Ek sien baie daarna uit om julle te besoek"**
**OAV** **"ek verlang om julle te sien"**
**CUM-NLV** **"ek begeer om julle te sien"**

Dit stem ooreen met 15:23. Vir baie lank wou Paulus graag die gelowiges in Rome ontmoet (Han. 19:21).

◙ **NASB** **"that I may impart some spiritual gift to you"**
**NAV** **"want ek wil 'n geestelike gawe aan julle oordra"**
**OAV** **"een of ander geestelike genadegawe"**
**CUM-NLV** **"vir julle 'n geestelike seëning bring"**

Die frase "geestelike gawe" verwys na 'n geestelike insig of seën. Paulus het aan homself gedink as uniek toegerus om die evangelie aan die heidennasies te bring (vlg. vers 15).

◙ **"that you may be established" ("om julle te versterk"):** Dit is 'n AORISTUS PASSIEF INFINITIEF van *histēmi*. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 5:2.

**1:12 "Ek bedoel dat, as ek by julle is, ons deur mekaar se geloof bemoedig kan word, ek deur julle s'n en julle deur myne":** Dit is die doel van Christelike vriendskapsvertroue (*fellowship*). Die *gawes* is bedoel om 'n Christelike gemeenskap deur onderlinge diens met mekaar te verenig. Alle gawes is van nut (relevant) vir die gemeente se behoeftes (1 Kor. 12:7). Al die gawes word deur die Gees by die bekering geskenk. Alle gelowiges ontvang gawes en is bestem om voltyds te bedien (Ef. 4:11-12). Paulus is volkome duidelik in sy daarstelling van sy apostoliese gesag, maar net so ook oor die diensbaarheid onderling in die gemeenskap. Gelowiges het mekaar nodig!

**1:13 NASB** **"I do not want you to be unaware, brethren"**
**NAV** **"Broers, ek wil hê dat julle moet weet"**
**OAV** **"ek wil julle nie daarvan onskuldig laat nie"**
**CUM-NLV** **"broers en *susters*, julle moet beslis weet"**

Wanneer Paulus belangrike mededelings wil doen, gebruik hy dikwels hierdie idioom (vlg. 11:25; 1 Kor. 10:1; 12:1; 2 Kor. 1:8; 1 Tes. 4:13). Dit dien dieselfde literêre doel as Jesus se "Amen, amen."

◙ **"and have been prevented thus far" ("dat ek tot nog toe verhinder is"):** Hierdie is 'n PASSIEWE WERKWOORD. Dieselfde frase kom in 1 Tes. 2:18 voor, maar daar is die Satan die een wat verhinder. Paulus het geglo dat sy lewe deur God bestuur, maar deur Satan ontwrig word. Op een of ander manier is beide moontlikhede waar (vlg. Job 1-2; Dan. 10). Die gebruik van hierdie term in 15:22, nl. wat *verhinder*, is by implikasie werk wat in die Oos-Mediterreense gebied nog nie klaar was nie (hoewel byna).

◙ **NASB "that I may obtain some fruit among you"**
**NAV "mense vir Christus te wen"**
**OAV "een of ander vrug kan insamel"**
**CUM-NLV "om onder julle 'n geseënde bediening te hê"**

In hierdie konteks mag "vrugte" op bekeerlinge dui, maar in Joh. 15:1-8 en Gal. 5:22 dui dit op Christelike volwassenheid. Mat. 7 sê: "aan julle vrugte sal julle geken word", maar dit definieer nie die term "vrugte" nie. Die beste ooreenstemmende deel is waarskynlik Fil. 1:22 waar Paulus dieselfde metafoor uit die landboukultuur gebruik.

**1:14 "I am under obligation" ("ek staan onder 'n verpligting"):** Paulus gebruik hierdie term verskeie kere in sy Romeinebrief.

1. Paulus staan onder verpligting om die evangelie aan alle heidene (hier teenwoordig) te verkondig.
2. Paulus staan nie onder die verpligting om na die "vlees" te lewe nie (8:12).
3. Die kerk uit die heidendom staan onder 'n verpligting om die moederkerk te help (15:7).

◙ **"to Greeks" ("teenoor Grieke"):** Hiermee word na die gekultiveerde Griekse beskawing rondom die Middellandse See verwys. Alexander die Grote en sy opvolgers het die destyds bekende wêreld ge-Helleniseer. Die Romeine het dit van hulle oorgeneem en die Griekse kultuur geassimileer.

◙ **"to barbarians" ("en nie-Grieke"):** Hierdie *onomatopoeia* -term dui op die minder ontwikkelde en ongekultiveerde mensegroep, meestal in die noorde. Dit was mense wat nie Griekssprekend was nie. Hulle uitspraak het vir die Grieke en die Romeine na "bar-bar-bar" geklink.

◙ **NASB "to the wise and the foolish"**
**NAV "teenoor ontwikkeldes en ongeleerdes"**
**OAV "teenoor wyse sowel as onverstandiges"**
**CUM-NLV "hoe opgevoed of onopgevoed"**

Dit is moontlik dat hierdie 'n parallel is met "barbarians", maar nie noodwendig nie. Dit mag net 'n ander manier wees om na alle groepe en individue te verwys.

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:16-17**
**[16]"For I am not ashamed of the gospel, for it is the power of God for salvation to everyone who believes, to the Jew first and also to the Greek. [17]For in it *the* righteousness of God is revealed from faith to faith; as it is written, "BUT THE RIGHTEOUS *MAN* SHALL LIVE BY FAITH."**

**1:16-17** Verse 16-17 is die sentrale tema van die boek in geheel. Hierdie tema word uiteengesit en saamgevat onder hoofstuk 3:21-31.

| | | |
|---|---|---|
| **1:16** | **NASB, NRSV** | **"I am not ashamed of the gospel"** |
| | **NKJV** | **"I am not ashamed of the gospel of Christ"** |
| | **TEV** | **"I have complete confidence in the gospel"** |
| | **JB** | **"I am not ashamed of the Good News"** |
| | **NAV** | **"ek skaam my nie oor die evangelie nie"** |
| | **OAV** | **"ek skaam my nie oor die evangelie van Christus nie"** |
| | **CUM-MULTI** | **"ek is immers nie onseker oor die evangelie nie"** |

Hiermee sinspeel Paulus moontlik op Jesus se woorde soos in Mark. 8:38 en in Luk. 9:26 opgeteken. Hy skaam hom nie vir die inhoud van die evangelie en oor vervolging wat daaruit voortvloei nie (2 Tim. 1:12, 16, 18). Volgens 1 Kor. 1:23 was Jode skaam oor die evangelie omdat dit 'n lydende Messias bevestig, terwyl die Grieke daaroor skaam was omdat dit opstanding van die liggaam verkondig.

◙ **"salvation" ("redding"):** In die OT het die term *yasho* hoofsaaklik na fisiese uitredding verwys (vlg. Jak. 5:15), maar in die NT verwys die Griekse term *sōzō* meer spesifiek na geestelike verlossing (vlg. 1 Kor. 1:18, 21). Sien Robert B. Girdlestone se *Synonyms of the Old Testament,* bl. 124-6.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"to every one who believes"** |
| | **NKJV** | **"for every one who believes"** |
| | **NRSV** | **"to every one who has faith"** |
| | **TEV** | **"all who believe"** |
| | **JB** | **"all who have faith"** |
| | **NAV** | **"van elkeen wat glo"** |
| | **OAV** | **"vir elkeen wat glo"** |
| | **CUM-NLV, -MULTI** | **"wat glo"** |

Die evangelie is bedoel vir alle mense (ai, hoe lief is ek vir die woorde "elkeen," "wie ook al", "almal"), maar glo is een van die voorwaardes vir aanneming (vlg. Han. 16:30-31). Die ander een is om berou te hê (vlg. Mark. 1:15; Han. 3:16, 19; 20:21).

God gebruik verbond in sy handeling met die mensdom. Hy neem heeltyd die inisiatief en bepaal die agenda (Joh. 6:44, 65). Maar daar is 'n wederkerigheid wat voorwaardes betref, volgens die aantekening by 1:5.

Die Grieks hier vir "believe" kan ook in Engels met "faith" of "trust" vertaal word. Die Griekse woord het 'n wyer betekenisveld as enige van die Engelse woorde. Let daarop dat dit 'n TEENWOORDIGE DEELWOORD is. Geloof waardeur verlossing kom, is volgehoue geloof (vlg. 1 Kor. 1:18; 15:2; 2 Kor. 2:15; 1 Tes. 4:14)!

Die oorspronklike Hebreeus agter die Griekse term van "geloof", se betekenis was "onwrikbaarheid", 'n man wat met voete wyd geplant staan, sodat hy nie maklik beweeg kan word nie. Die teenoorgestelde hiervan in die OT sou die "slymerige modder" van Ps. 40:3 wees,

en soos in Ps. 73:2 staan: “ek het byna koers verloor” (NAV/Engels: “my feet almost slipped”). Die onderliggende Hebreeuse woordstamme *emun*, *emunah* en *aman,* is toenemend metafories gebruik om aan te dui dat iemand vertrou kan word en betroubaar is. Saligmakende geloof weerspieël nie die gevalle mensdom se vermoë om getrou te wees nie, maar God s’n. Die hoop van gelowiges berus nie op hulle eie vermoëns nie, maar in die wesensaard van God en sy beloftes. Dit berus in sy betroubaarheid, sy getrouheid, sy beloftes!

◙ **“to the Jew first” (“in die eerste plek die Jood”; “heel eerste vir die Jode”):** Die rede hiervoor word kortliks in 2:9-10 bespreek, en meer breedvoerig in hoofstukke 9-11 uitgeklaar. Dit volg uit stellings van Jesus in Mat. 10:6; 15:24; en Mark. 7:27.

Hierdie opmerking sê ook iets in verband met die element van jaloesie tussen gelowige Jode en heidene in die kerk van Rome.

**1:17 NASB “the righteousness of God”**
**NAV, CUM-NLV “dat God mense van hulle sonde vryspreek”**
**OAV “want die geregtigheid van God”**

In konteks verwys hierdie frase na (1) God se karakter en (2) hoe Hy daardie karaktertrek aan ’n gevalle, sondige mensdom meedeel. Die Jerusalem Bybel-vertaling lui “this is what reveals the justice of God”. Hoewel daar elemente van die gelowige se morele lewenstyl hierin voorkom, gaan dit primêr oor sy toegerekende geregtigheid voor die Regter van Geregtigheid. Hierdie toerekening van die geregtigheid van God aan ’n gevalle mensdom het sedert die Reformasie bekendgestaan as die “regverdigmaking deur geloof” (vlg. 2 Kor. 5:21; Fil. 3:9). Dit is juis hierdie teks wat Martin Luther se lewe en teologie verander het! Nietemin, die doel van regverdigmaking is heiligmaking, om soos Christus te wees, of die regverdige karakter van God (Rom. 8:28-29; Ef. 1:4; 2:10; Gal. 4:19). Om geregverdig te wees, is nie net ’n herstelde regstatus nie, dit is ook ’n oproep tot heilige lewe; die beeld van God moet in die mensheid funksioneel herstel word (vlg. 2 Kor. 5:21).

**VIR SPESIALE AANDAG: GEREGTIGHEID**

“Geregtigheid” is so ’n sentrale tema dat ’n Bybelstudent persoonlik van die begrip ’n uitgebreide studie moet maak. In die OT word die karakter van God as “regverdig” en “regskape” beskryf. Dit is ’n Mesopotamiese woord vir ’n riet uit die rivier wat as gereedskap gebruik word om die horisontale reglynigheid van mure en lyndrade vas te stel. God het die term gekies om metafories oor sy eie aard te spreek. Hy is die reguit maat waardeur alle dinge geëvalueer word. Hierdie konsep bevestig God se geregtigheid, sowel as sy reg om te oordeel.

Die mens is geskape na die beeld van God (Gen. 1:26-27; 5:1, 3; 9:6). Die mensheid is geskape vir vertrouensvriendskap (fellowship) met God. Die hele skepping is die milieu of verhoog vir God en mens se verkeer. God wou hê dat die kroon van sy skepping, die mens, Hom moes ken, Hom liefhê, Hom dien en moes wees soos Hy is. Die lojaliteit van die mensdom is getoets en die eerste mensepaar het die toets gedruip. Dit het uitgeloop op ’n verbreking van die verhouding tussen God en die mensdom (vlg. Gen. 3:21-31; Gal. 3).

God het egter beloof om die verhouding te herstel en te vervat (Gen. 3:15). Hy doen dit uit eie voorneme en deur sy Seun. Mense het nie die vermoë om die breuk te herstel nie (vlg. Rom. 1:18-3:20).

Ná die sondeval was God se eerste stap tot herstel die daarstelling van ’n verbond, waarvolgens Hy die mens uitnooi, en die mens met berou, geloof, belydenis en gehoorsaamheid kon reageer. As gevolg van die sondeval was mense nie in staat om na behore te reageer nie (vlg. Rom. 3:21-31; Gal. 3). God moes toe self inisiatief neem om die verbondsverbrekende mensdom te herstel. Dit het hy gedoen deur:

1. die sondige mensdom regverdig te verklaar op grond van die verdienste van Christus (forensiese of plaasbekledende geregtigheid);
2. geregtigheid aan die mensdom te skenk deur die werk van Christus (toegerekende geregtigheid);
3. die Heilige Gees te stuur om in te woon en geregtigheid te bring (etiese geregtigheid);
4. die vriendskaplikheid van die tuin van Eden te herstel, deurdat Christus die beeld van God herstel het (wederkerige geregtigheid).

God verwag dus ‘n reaksie kragtens die verbondsverhouding. Hy maak ‘n toesegging deur vryelik te skenk en voorsiening te maak, maar mense moet reageer en aanhou reageer deur:

1. berou te betoon;
2. te glo;
3. gehoorsaam te lewe en
4. te volhard.

Geregtigheid is daarom kragtens die verbond ‘n *wederkerige handeling* tussen God en sy hoogste skepping. Dit is op die wesensaard van God gebaseer, op die werk van Christus, en moontlik gemaak deur die Heilige Gees waaraan elke indiwidu, persoonlik en voortdurend, toepaslik gehoor moet gee. Die konsep staan bekend as “regverdigmaking deur geloof”. Dit is in die Evangelies geopenbaar, maar nie in hierdie woordgebruik nie. Dié terme is hoofsaaklik aan Paulus te danke wat die Griekse term vir “regverdiging” in wisselende vorme meer as 100 keer gebruik.

Die opgeleide rabbyn, Paulus, gebruik die term *dikaiosunē* in sy Hebreeuse betekenis (*sdk*) soos in die Septuaginta oorgeneem, en nie uit Griekse literatuur nie. In Griekse geskrifte word die term gebruik om te verwys na iemand wat voldoen aan die verwagtinge van gode en van die gemeenskap. In Hebreeus hou dit altyd verband met verbondsterme. YHWH is ’n regverdige, etiese en morele God. Hy wil dat sy mense sy karakter weerspieël. Die verloste mensdom word ’n nuwe skepping. Hierdie vernuwing lei tot ’n nuwe lewenstyl van toewyding (die Rooms-Katolieke fokus ten opsigte van regverdigmaking). Aangesien Israel ’n Teokrasie was, was daar geen duidelike onderskeid tussen die sekulêre norme van die gemeenskap en die heilige (wil van God) nie. Hierdie onderskeid in die Hebreeus en Grieks kom in die Engelse vertaling as volg tot uiting: “justice” (*geregtigheid* met betrekking tot die gemeenskap/*society*) en “righteousness” (*regverdigmaking* met betrekking tot godsdiens).

Die evangelie (goeie nuus) van Jesus is dat die gevalle mensdom se vertrouensvriendskap (fellowship) met God herstel is. Paulus se paradoks is dat God deur Christus die skuldige

vryspreek. Dit is tot stand gebring deur die Vader se liefde, sy barmhartigheid en genade; deur die Seun se lewe, sterwe en opstanding, en deur die roeping en uitnodiging van die Gees na die evangelie. Regverdigmaking is ’n genadegawe van God, maar dit moet oorgaan tot ’n lewe van goddelikheid (die standpunt van Augustinus), wat die Reformasie se klem op die vrye gawe van die evangelie en die Rooms-Katolieke klem op ’n veranderde lewe van liefde en getrouheid, weerspieël. Vir die Hervormers is die term “die geregtigheid van God” ’n OBJEKTIEWE GENITIEF (bv. die aksie wat ’n sondige mensdom aanvaarbaar vir God maak [‘n staat van heiligmaking]), terwyl dit vir die Katoliek ’n SUBJEKTIEWE GENITIEF is, wat neerkom op ’n proses van al meer soos God word (eksperimenteel progressiewe heiligmaking). Dit moet sekerlik albei wees!

Na my mening is die hele Bybel, van Genesis 4 tot Openbaring 20, die optekening van God se herstel van die vertrouensverhouding van Eden. Die Bybel begin met die vertrouensvriendskap van God en mens op ’n aardse toneel, en eindig met dieselfde toneel (vlg. Openb. 21-22). God se beeld en bedoeling sal herstel word!

Die voorafgaande bespreking van die Griekse woordgroep word deur die volgende uitgesoekte NT passasies gestaaf:

1. God is regverdig – dikwels gekoppel aan God as Regter (Rom. 3:26; 2 Tes. 1:5-6; 2 Tim. 4:8; Openb. 16:5)
2. Jesus is regverdig (Han. 3:14; 7:52; 22:14 – titel van die Messias; Mat. 27:19; 1 Joh. 2:1, 29; 3:7)
3. God se wil vir Sy skepping is geregtigheid (Lev. 19:2; Mat. 5:48 (vlg. 5:17-20))
4. God se maatstawwe om geregtigheid te voorsien en te bewerkstellig (Rom. 3:21-31; 4; 5:6-11; Gal. 3:6-14)
   a. Geskenk deur God (Rom. 3:24; 6:23; 1 Kor. 1:30; Ef. 2:8-9)
   b. Ontvang deur geloof (Rom. 1:17; 3:22, 26; 4:3, 5, 13; 9:30; 10:4, 6, 10; 1 Kor. 5:21)
   c. Deur handelinge van die Seun (Rom. 5:21-31; 2 Kor. 5:21)
5. God se wil is dat sy volgelinge regverdig moet wees (Mat. 5:3-48; 7:24-27; Rom. 2:13; 5:1-5; 6:1-23; 2 Kor. 6:14; 1 Tim. 6:11; 2 Tim. 2:22; 3:16; 1 Joh. 3:7; 1 Petrus 2:24)
6. God sal uit geregtigheid die wêreld oordeel (Han. 17:31; 2 Tim. 4:8)

Geregtigheid is ‘n eienskap van God wat Hy vrylik deur Christus aan die sondige mensdom skenk. Dit is:

1. ‘n toesegging deur God
2. ‘n geskenk van God
3. ‘n handeling van Christus

Maar dit is ook ‘n proses van strewe na geregtigheid wat ywerig en standvastig nagejaag moet word; wat by die wederkoms in volmaaktheid sal verander. Vriendskapsvertroulikheid met God word met bekering herstel, maar ontwikkel lewenslank tot en met ‘n aangesig-tot-aangesig ontmoeting met die dood of op die Oordeelsdag!

Hier volg ’n aanhaling uit die *Dictionary of Paul and His Letters* van IVP, bl. 834:

“Calvin, more so than Luther, emphasizes the relational aspect of the righteousness of God. Luther’s view of the righteousness of God seems to contain the aspect of acquittal. Calvin emphasizes the marvelous nature of the communication or imparting of God’ righteousness to us.”

Wat my betref het die gelowige se verhouding met God drie aspekte:

a. die evangelie is ‘n persoon (die Oosterse Kerk en Calvyn beklemtoon)
b. die evangelie is waarheid (Augustinus en Luther beklemtoon)
c. die evangelie is ‘n veranderde lewe (Katolieke beklemtoon)

Hulle spreek almal van waarheid, en die uitsprake moet bymekaar gehou word vir ’n gesonde, kredietwaardige, Bybelse Christendom. As enigeen oor- of onderbeklemtoon word, ontstaan probleme.

Ons moet Jesus verwelkom!

Ons moet die evangelie glo!

Ons moet Christus-gelykvormigheid nastreef!

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, NKJV** | **“from faith to faith”** |
| **NRSV** | **“through faith for faith”** |
| **TEV** | **“it is through faith from beginning to end”** |
| **JB** | **“it shows how faith leads to faith”** |
| **NAV** | **“enkel en alleen omdat hulle glo”** |
| **OAV** | **“uit geloof tot geloof”** |

Hierdie frase het twee VOORSETSELS, *ek* en *eis,* wat ’n oorgang of ontwikkeling aandui. Hy gebruik dieselfde struktuur in 2 Kor. 2:16 en *apo* en *eis* in 2 Kor. 3:18. Christendom is ’n geskenk wat bedoel is om karaktervormend en bepalend van lewenstyl te wees.

Daar is meer as een moontlike vertaling van hierdie frase. Die Williams NT vertaal dit as “die pad van geloof wat na groter geloof lei.” Die teologiese hoofsaak is dan (1) dat geloof van God af kom (geopenbaar word), (2) dat die mensheid daarop moet antwoord (reageer) en daarmee moet volhou, en (3) dat geloof moet lei tot ’n lewe van toewyding.

Van een ding kan ’n mens seker wees: geloof in Christus is noodsaaklik (vlg. 5:1, Fil. 3:9). ‘n Voorwaarde van God se aanbod van redding, is geloof (Mark. 1:15; Joh. 1:12; Han. 3:16, 19; 20:21).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“but the righteous man shall live by faith”** |
| **NKJV** | **“the just shall live by faith”** |
| **NRSV** | **“the one who is righteous will live by faith”** |
| **TEV** | **“He who is put right with God through faith shall live”** |
| **JB** | **“The upright man finds life through faith”** |
| **NAV** | **“elkeen wat deur God vrygespreek is omdat hy glo, sal lewe”** |
| **OAV** | **“Maar die regverdige sal uit die geloof lewe”** |
| **CUM-NLV** | **“Elkeen wat vrygespreek word omdat hy glo, sal lewe”** |

Hierdie aanhaling uit Hab. 2:4 kom nie uit die Masorete Teks of die Septuaginta nie**.** In die OT het "geloof" 'n uitgebreide metaforiese betekenis van "betroubaarheid", "getrouheid" en "lojaliteit aan." Reddende geloof is op God se getrouheid gebaseer. Nietemin is menslike getrouheid 'n bewys dat iemand sy vertroue in God se voorsienigheid geplaas het (3:5, 21, 22, 25, 26).

Dit mag nuttig wees om kennis te neem hoe 'n klompie hedendaagse Bybelverklaarders hierdie laaste deel van die teks verstaan:

| | | | |
|---|---|---|---|
| 1. | **Vaughan:** | "begins in faith and ends in faith" | "begin met geloof en eindig met geloof" |
| 2. | **Hodge:** | "by faith alone" | "alleen deur geloof" |
| 3. | **Barrett:** | "on the basis of nothing but faith" | "slegs op grond van geloof" |
| 4. | **Knox:** | "faith first and last" | "in die eerste en laaste plek, geloof" |
| 5. | **Stagg:** | "the upright out of faith shall live" | "die regverdige sal uit die geloof lewe" |

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:18-23**

**18For the wrath of God is revealed from heaven against all ungodliness and unrighteousness of men who suppress the truth in unrighteousness, 19because that which is known about God is evident to them. 20For since the creation of the world His invisible attributes, His eternal power and divine nature, have been clearly seen, being understood through what has been made, so that they are without excuse. 21For even though they knew God they did not honor Him as God or give thanks, but they became futile in their speculations, and their foolish heart was darkened. 22Professing to be wise they became fools, 23and exchanged the glory of the incorruptible God for an image in the form of corruptible man and of birds and four-footed animals and crawling creatures.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 1:18-23.*

**1:18 "for" ("vir"):** Let op die aantal kere wat *gar* in die hooftema (geloof alleen) in verse 16-17 voorkom – drie keer. Nou vervolg Paulus met die eerste punt van sy evangelie (1:18-3:31) waarin toorn oor sonde kontrasteer met die krag van God tot saligheid.

◙ **"the wrath of God" ("God openbaar [...] sy toorn"; "maak God sy straf bekend"):** Verse 18-23 skets die heidendom van sy dag. Paulus se karakterisering van heidendom word ook in Joodse literatuur beskryf (vlg. *Wysheid van Salomo* 13:1 en *Brief van Aristeas*, bl. 134-138), en selfs ook in Griekse en Romeinse etiese werke. Dieselfde Bybel wat spreek van God se liefde, openbaar ook sy toorn (vlg. verse 23-32; 2:5, 8; 3:5; 4:15; 5:9; 9:22; 12:19; 13:4-5).

Beide toorn en liefde is menslike emosies wat aan God toegeskryf word. Dit beklemtoon dat God 'n manier het waarvolgens Hy wil hê mense moet reageer en leef. Soos blyk uit hierdie vers is daar tydsgebonde sowel as eskatologiese (2:5) gevolge vir iemand wat eiewillig Sy wil (oftewel die evangelie van Christus) verwerp. Daar moet egter nie aan God gedink word as haatdraend nie. Oordeel is vir Hom "iets vreemds [...] 'n uitsonderlike taak" (vlg. Jes. 28:21). Liefde is sy wesensaard (vergelyk Deut. 5:9 tot 5:10; 7:9). Dit kom tot uiting in geregtigheid

(regverdigheid) en barmhartigheid. Inderdaad sal almal aan God rekenskap moet doen (vlg. Pred. 12:13-14; Gal. 6:7), selfs Christene (vlg. Rom. 14:10-12; 2 Kor. 5:10)!

◙ **"is revealed" ("openbaar vanuit die hemel"; "maak [...] bekend"):** Soos die evangelie geopenbaarde waarheid is (vers 17), so ook is die toorn van God. Geen van die twee stukke waarheid is deur menslike inspanning uitgevind of logies afgelei nie.

◙ **"who suppress the truth" ("wat die waarheid onderdruk"):** Dit dui op eiewillige verwerping deur mense en nie maar hulle onkunde nie (vlg. verse 21, 32; Joh. 3:17-21). Hierdie frase kan beteken dat (1) hulle die waarheid ken, maar dit verwerp; (2) dat hulle lewenstyl toon dat hulle die waarheid verwerp; of (3) dat hulle lewenstyl en woorde ander aanmoedig om nie kennis te neem van die waarheid nie.

**VIR SPESIALE AANDAG: "WAARHEID" IN PAULUS SE GESKRIFTE**

Paulus se gebruik van hierdie term in al sy verwante vorme, word afgelei van die OT-ekwivalent, *emet*, wat betroubaar of getrou beteken. Joodse geskrifte uit die tussen-Testamentiese era het dié begrip gebruik in teenstelling met valsheid. 'n Parallel sou in die *Dankseggingsliedere* van die Dooie See-Geskrifte te vinde wees, waar dit gebruik word met betrekking tot geopenbaarde leerstellings. Die lede van die Esseense Klooster het bekend geword as die "getuies van waarheid".

Paulus gebruik die term op 'n aantal verskillende maniere:

1. Vir Paulus dien die term as verwysing na die evangelie van Christus (Rom. 1:18, 25; 2:8, 20; 3:7; 15:8; 1 Kor. 13:6; 2 Kor. 4:2; 6:7; 11:10; 13:8; Gal. 2:5, 14; 5:7; Ef. 1:13; 6:14; Kol. 1:5-6; 2 Tes. 2:10, 12, 13; 1 Tim. 2:4; 3:15; 4:3; 6:5; 2 Tim. 2:15, 18, 25; 3:7, 8; 4:4; Tit. 1:1, 14).
2. Die term is ook 'n manier waarop Paulus te kenne gee dat sy inligting korrek of akkuraat is (Han. 26:25; Rom. 9:1; 2 Kor. 7:14; 12:6; Ef. 4:25; Fil. 1:8; 1 Tim. 2:7).
3. Hy gebruik dié term om sy motiewe in 1 Kor. 5:8 en lewenstyl (lg. ook vir alle Christene) in Ef. 4:24 te beskryf (vlg. ook Ef. 5:9; Fil. 4:8). Soms gebruik hy dit ook om persone aan te dui:
   a. God, Rom. 3:4 (vlg. Joh. 3:33; 17:17)
   b. Jesus, Ef. 4:21 (soos Joh. 14:6)
   c. Apostelgetuienis, Tit. 1:13
   d. Paulus, 2 Kor. 6:8

Net Paulus gebruik die werkwoordvorm (i.e. *aletheuō*) in Gal. 4:16 en Ef. 4:15 waar dit na die evangelie verwys. Vir verdere studie, raadpleeg Colin Brown (red.), *The New International Dictionary of New Testament Theology*, vol. 3, bl. 784-902.

**1:19 NASB** **"that which is known about God is evident within them; for God made it evident to them"**

**NAV** **"wat 'n mens van God kan weet, was immers binne hulle bereik, want God het dit binne hulle bereik gebring"**

| | |
|---|---|
| **OAV** | **"want van God geken kan word, in hulle geopenbaar is"** |
| **CUM-NLV** | **"in hulle harte [...] duidelike besef van God, want God het dit aan hulle bekend gemaak"** |

Alle mense weet sedert die *skepping* iets van God (vlg. vers 20; Job 12:7-10 en Ps. 19:1-6 [openbaring deur natuur] en Ps. 19:12-15 [openbaring deur Skrif], sowel as uit *wysheid*). In die teologie staan dit as "natural revelation" (Afrikaans: *Algemene Openbaring*) bekend. Dit is nie volledig nie, maar dien as grondslag waarop God diegene wat nooit aan sy *Besondere Openbaring* (special revelation) blootgestel was nie, verantwoordelik sal hou. Die Besondere Openbaring is die Bybel, maar in die finale instansie eintlik Christus (vlg. Kol. 1:15; 2:9).

Die werkwoord "weet" word in die NT met twee betekenisse gebruik: (1) in sy OT betekenis van 'n intieme, persoonlike verhouding (Gen. 4:1; Jer. 1:5), en (2) in sy Griekse betekenis van kennis van die feite van 'n saak (vlg. vers 21). Die evangelie is albei: 'n persoon om in jou lewe te verwelkom én die boodskap omtrent daardie persoon wat aangeneem en geglo moet word! In hierdie vers is die bedoeling slegs die feite van 'n saak, of #2.

**1:20** Hierdie vers noem drie aspekte van God:
1. Sy onsigbare eienskappe (sy karakter vlg. Kol. 1:15; 1 Tim. 1:17; Heb. 11:27)
2. Sy ewige krag (gesien in natuurlike skepping)
3. Sy goddelike nature (gesien deur sy handelinge en motiewe)

◙ **"for since the creation of the world" ("van die skepping van die wêreld af"):** Die VOORSETSEL *apo* word hier as tydsaanduiding gebruik. Soortgelyke verse is te vinde in Mark. 10:6; 13:19; 2 Pet. 3:4. Die onsigbare God is nou in (1) die fisiese skepping waar te neem (vlg. hierdie vers) en (2) in die Geskrifte (Ps. 19 en 119) en eindelik (3) in Jesus (vlg. Joh. 14:9).

◙ **"divine nature" ("dat Hy waarlik God is"; "goddelikheid"):** Na aanleiding van die Griekse literatuur kan *theiotēs* as "goddelike majesteit" vertaal word. Dit kan veral in Jesus gesien word. Op 'n unieke wyse vertoon Hy die beeld van God (vlg. 2 Kor. 4:4; Heb. 1:3). Hy is die volle openbaring van God in 'n menslike gestalte (Kol. 1:19; 2:9). Die wonder van die evangelie is dat die gevalle mensheid deur geloof in Christus, soos Christus sal wees (Heb. 12:10; 1 Joh. 3:2). Die beeld van God (vlg. Gen. 1:26-27) is in die mensdom herstel (*theios*, vlg. 2 Pet. 1:3-4)!

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"have clearly seen, being understood through what has been made"** |
| **NKJV** | **"are clearly seen, being understood by the things that are made"** |
| **TEV** | **"have been understood and seen through the things he has made"** |
| **JB** | **"have been clearly seen by the mind's understanding of created things"** |
| **NAV** | **"kan 'n mens uit die werke van God duidelik aflei"** |
| **OAV** | **"kan [...] in sy werke verstaan en duidelik gesien word"** |
| **CUM-NLV** | **"duidelik uit sy handewerk waarneem"** |

Die samevoeging van *noeō* (vlg. Mat. 15:17) en *kathoraō* (albei TEENWOORDIG PASSIEF) veronderstel 'n egte waarneming. God het twee boeke geskryf: (1) natuur en (2) Skriftuur. Albei is toeganklik vir menslike begrip en vereis dus 'n reaksie (vlg. Spr. 13: 1-9).

◙ **"so that they are without excuse" ("vir hierdie mense is daar dus geen verontskuldiging nie"):** Letterlik beteken dit dus dat daar geen wettige verskoning moontlik is

nie. Hierdie Griekse term (*a* saam met *apologeomai*) kom slegs hier en in 2:1 voor in die NT. Daar moet in gedagte gehou word dat die teologiese doel met 1:18-3:20 is om die geestelike verlorenheid van die mensdom aan te dui. Mense is verantwoordelik op grond van die kennis waaroor hulle reeds beskik. God hou mense verantwoordelik net vir wat hulle weet of behoort te weet.

**1:21 NASB "for even though they knew God"**
**NAV "omdat al weet hulle van God"**
**OAV "alhoewel hulle God geken het"**
**CUM-NLV "ja, hulle het 'n ware Godsbesef gehad"**

Mense gaan nie godsdienstig vooruit nie – hulle gaan in kwaad progressief agteruit. Sedert Gen. 3 is mense op die afdraande pad. Die donkerte groei aan!

◙ **NASB "They did not honor Him as God or give thanks"**
**NAV "hulle Hom nie as God eer en dank nie"**
**OAV "nie as God verheerlik of bedank het nie"**
**CUM-NLV "nie geëer of dankbaarheid betoon het nie"**

Dit is die tragedie van heidense afgodery volgens verse 23-24 (vlg. Jer. 2:9-13).

◙ **NASB "but they became futile in their speculations and their foolish heart was darkened"**
**NAV "met hulle redenasies bereik hulle niks nie en deur hulle gebrek aan insig bly hulle in die duister"**
**OAV "dwaas in [...] oorlegginge"**
**CUM-NLV "verdwaasde harte het heeltemal toegeslaan"**

*The New Testament: A new Translation* deur Olaf M. Morlie, lui soos volg: "rather they busied themselves with silly speculations about Him, and their stupid minds groped about in the dark."

Menslike godsdiens-sisteme en handelswyse is monumente van rebelsheid en trots (vlg. vers 22; Kol. 2:16-23). Die twee werkwoorde is die AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF. Impliseer die PASSIEF dat hulle onvermoë om te verstaan daaraan te wyte was dat God hulle harte verhard het; of was die verharding van hulle hart die gevolg daarvan dat hulle die lig verwerp het (vlg. 10:12-16; 2 Kon. 17:15; Jer. 2:5; Ef. 4:17-19)?

◙ **"heart" ("hart"):** Dit word hier in die OT-sin van die hele persoon gebruik. Soms was dit 'n woord wat na 'n proses van dink en voel verwys het. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:24.

**1:22 NASB, NKJV "professing to be wise, they became fools"**
**NRSV "claiming to be wise, they became fools"**
**TEV "they say that they are wise, but they are fools"**
**JB "The more they called themselves philosophers, the more stupid they grew"**
**NAV "hulle gee voor dat hulle verstandig is, maar hulle is dwaas"**
**OAV "Terwyl hulle voorgee dat hulle wys is, het hulle dwaas geword"**

Van die Griekse woord vir dwaas (Eng. *fool*), kom ook die woord *moron* in Engels. Die probleem van die mensdom is daardie trots *op* en absolute vertroue *in* eie kennis (vlg. 1 Kor. 1:18-31; Kol. 2:18-23). Dit reik terug tot in Gen. 3. Kennis het gelei tot skeiding van weë en gevolglik oordeel. Menslike kennis is nie in sigself verkeerd nie; slegs wanneer dit as die allerlaaste woord beskou word (eiewysheid).

**1:23** Eiewys en onkundige mense, wat na God se beeld geskape is (vlg. Gen. 1:26-27; 5:1, 3; 9:6) het God ingeruil vir aardse beelde soos:

1. diere (Egipte);
2. natuurkragte (Persië) en
3. menslike gestaltes – Griekeland/Rome – afgode! Selfs God se eie volk het hieraan meegedoen (vlg. Deut. 4:15-24).

Sommige hedendaagse verskyningsvorme van hierdie ou sonde is:

1. omgewingsbewustheid (materialisties-ateïstiese perspektief, moeder aarde)
2. *New Age* (Oosters mistiek, spiritualiteit en die okkult)
3. ateïstiese humanisme (Marxisme, utopianisme (droom van 'n beter wêreld), die ideaal van progressiewe ontwikkeling en volkome geloof in die politiek of opvoeding)
4. holistiese medisyne (gesondheid en gepaardgaande lang lewensverwagting)
5. skoling

◙ **"glory" ("heerlikheid"):** sien *Vir Spesiale Aandag* by 3:23.

◙ **"corruptible man" ("'n verganklike mens"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Vernietig, Ruïneer, korrup maak* hierna.

**VIR SPESIALE AANDAG: VERNIETIG, RUÏNEER, KORRUP MAAK**

Die basiese betekenis van *phtheirō* is om te verwoes, te ruïneer, te korrupteer of te bederf. Dit kan gebruik word vir:

1. finansiële ondergang (moontlik 2 Kor. 7:2)
2. fisiese verwoesting (vlg. 1 Kor. 3:17a)
3. morele korrupsie (vlg. Rom. 1:23; 8:21; 1 Kor. 15:33, 42, 50; Gal. 6:8; Openb. 19:2)
4. seksuele verleiding (2 Kor. 11:3)
5. ewige verderf (2 Pet. 2:12, 19)
6. verganklike tradisies van mense (vlg. Kol. 2:22; 1 Kor. 3:17b)

Dikwels word hierdie term gebruik om die onverganklike te beklemtoon as beter as die verganklike (*negated opposite* – vlg. Rom. 1:23; 1 Kor. 9:25; 15:50, 53). Let op die parallelle kontraste tussen ons aardse liggame en ons hemelse, ewige liggame:

1. verganklik teenoor onverganklik (1 Kor. 15:42, 50)
2. oneerbaar teen verheerliking (1 Kor. 15:43)
3. swakheid teenoor krag (1 Kor. 15:43)
4. natuurlike liggaam teenoor geestelike liggaam (1 Kor. 15:44)
5. eerste Adam teenoor laaste Adam (1 Kor. 15:49)
6. die beeld van die aardse teenoor die hemelse (1 Kor. 15:49)

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:24-25**

[24]**Therefore God gave them over in the lusts of their hearts to impurity, so that their bodies would be dishonored among them.** [25]**For they exchanged the truth of God for a lie, and worshiped and served the creature rather than the Creator, who is blessed forever. Amen.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 1:24-25.*

**1:24, 26, 28 "God gave them over" ("Daarom gee God hulle [...] oor"):** Dit was die ergste moontlike oordeel. Hiermee het God gesê: "Laat die gevalle mensdom dan maar sy eie pad loop" (vlg. Ps. 81:12; Hos. 4:17; Han. 7:42). Verse 23-32 beskryf God se verwerping van die heidendom en hulle godsdienstigheid (en ons s'n)! Die heidendom was altyd, en word steeds, gekenmerk deur seksuele perversie en uitbuiting.

**1:24 "hearts" ("aan die drange van hulle hart"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Hart* hierna.

**VIR SPESIALE AANDAG: DIE HART**

Die Griekse term kardia word in die Septuaginta en NT gebruik as vertaling van die Hebreeuse *leb*. Dit word op verskillende maniere gebruik (vlg. Bauer, Arndt, Gingrich en Danker, *A Greek-English Lexicon*, bl. 403-404).

1. die sentrum van *fisiese* lewe (Han. 14:17; 2 Kor. 3:2-3; Jak. 5:5)
2. die sentrum van *geestelike* (morele) lewe
   a. God ken die hart (vlg. Luk. 16:15; Rom. 8:27; 1 Kor. 14:25; 1 Tes. 2:4; Openb. 2:23)
   b. gebruik m.b.t. die mensdom se *geestelike* lewe (vlg. mat. 15:18-19; 18:35; Rom. 6:7; 1 Tim. 1:5; 2 Tim. 2:22; 1 Pet. 1:22)
3. die sentrum van die *gedagtelewe* (d.w.s. die intellek, vlg. Mat. 13:15; 24:48; Han. 7:23; 16:14; 28:27; Rom. 1:21; 10:6; 16:18; 2 Kor. 4:6; Ef. 1:18; Jak. 1:26; 2 Pet. 1:19; Openb. 18:7; hart is sinoniem met gedagtes (*mind*) in 2 Kor. 3:14-15 en Fil. 4:7)
4. die sentrum van die *wil* (vlg. Han. 5:4; 11:23; 1 Kor. 4:5; 7:37; 2 Kor. 9:7)
5. die sentrum van *emosies* (vlg. Mat. 5:28; Han. 2:26, 37; 7:54; 21:13; Rom. 1:24; 2 Kor. 2:4; 7:3; Ef. 6:22; Fil. 1:7)
6. die unieke plek waar die Heilige Gees werksaam is (vlg. Rom. 5:5; 2 Kor. 1:21; Gal. 4:6 (d.w.s. Christus in ons hart, Ef. 3:17))
7. Die hart verwys metaforiese na die hele persoon (vlg. Mat. 22:37 – aanhaling uit Deut. 6:5). Die gedagtes, motiewe en aksies wat aan die hart toegeskryf word, dui op die aard van 'n gegewe individu.

Die OT het verskeie treffende aanwendings van dié term:

a. Gen. 6:6; 8:21: "God was *in sy hart bedroef*" (vlg. Hos. 11:8-9)
b. Deut. 4:29; 6:5: "Met jou *hele hart* en jou hele siel"
c. Deut. 10:16: "'n *onbesnede hart*" (vlg. ook Rom. 2:29)
d. Eseg. 18:31-32: "'n *nuwe hart*"
e. Eseg. 36:26: "'n nuwe hart" teenoor "'n *hart van klip*"

**1:25 "exchanged the truth of God for a lie" ("die waarheid van God verruil vir die leuen"):** Dit kan op verskillende maniere verstaan word: (1) self-vergoddeliking van die mensdom (vlg. 2 Tes. 2:4, 11); (2) die mensdom se verering van eie maaksels – afgode (vlg. Jes. 44:20; Jer. 13:25; 16:19) in plaas van YHWH wat alle dinge geskape het (vlg. verse 18-23); (3) die mensdom se algehele verwerping van die evangelie (vlg. Jn. 14:17; 1 Joh. 2: 21, 27). Nommer (2) is mees gepas in hierdie konteks.

◙ **"worshiped and served" ("hulle dien en vereer"):** Die mensdom sal altyd gode hê; alle mense voel aan dat daar iemand is, een of ander waarheid, iets bo en buite hulleself.

◙ **NASB "who is blessed forever. Amen"**
**NAV "aan wie die lof toekom vir ewig. Amen"**
**OAV "wat geprys moet word tot in ewigheid"**
**CUM-NLV "vir ewig geprys moet word"**

Paulus bars uit in 'n Joodse jubel, 'n seëngebed, wat heeltemal eie aan hom was (sien ook Rom. 9:5; 11:36; 15:33; 16:27).

◙ **"forever" ("vir ewig"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Vir Ewig (Griekse Idiome)* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: VIR EWIG (GRIEKSE IDIOME)**

Die Griekse idioom "tot in die eeue" (letterlik, vlg. Luk. 1:33; Rom. 2:25; 11:36; 16:27; Gal. 1:5; 1 Tim. 1:17) mag moontlik dieselfde beteken as die Hebreeuse *'olam*. Sien Robert B. Girdlestone, *Synonyms of the Old Testament*, bl. 319-321. Ander verse wat ooreenkoms toon, is "tot in die eeu" (Mat. 21:19 [Mark. 11:14]; Luk. 1:55; Joh. 6:58; 8:35; 12:34; 13:8; 14:16; 2 Kor. 9:9) en "van die eeu van die eeue" (vlg. Ef. 3:21). Daar is blykbaar nie onderskeid tussen die idiome wat met "vir altyd" vertaal word nie. Die meervoud "eeue" skyn 'n grammatikale konstruksie van die rabbyne te wees, waarmee die MEERVOUD VAN MAJESTEIT (onbeperktheid) bedoel word. Dit kan ook verband hou met die Joodse idee van hulle veelheid van "eeue" soos die "eeu van onskuld", "die eeu van onreg", "die eeu wat kom" of 'n "eeu van geregtigheid".

◙ **"Amen":** Sien *Vir Spesiale Aandag: Amen* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: AMEN**

I. OU TESTAMENT

A. Die woord "Amen" word afgelei van die Hebreeuse woord vir waarheid (*emeth*) of eerbaarheid (*emun, emunah*) en geloof of gelowigheid.

B. Etimologies verklaar kom dit neer op iemand wat stewig of vas staan. Die teenoorgesteld daarvan sal wees dat iemand onvas is, of gly (Deut. 28:64-67; 38:16; Ps. 40:2; 73:18; Jer. 23:12) of struikel (vlg. Ps. 73:2). Vanuit hierdie letterlike betekenisse het 'n metaforiese toepassing ontwikkel, nl. getrouheid, betroubaarheid, lojaliteit en vertroubaarheid (Gen. 15:16; Hab. 2:4).

C. Skrifvoorbeelde van spesiale gebruik:
   1. ‘n pilaar of suil (2 Kon. 18:16; 1 Tim. 3:15)
   2. ondersteuning (Eks. 17:12)
   3. onwankelbaarheid (Eks. 17:12)
   4. stabiliteit (Jes. 33:6; 34:5-7)
   5. waar/waarheid (1 Kon. 10:6; 17:24; 22:16; Spr. 12:22)
   6. ferm/fermheid (2 Kron. 20:20; Jes. 7:9)
   7. betroubaar – Torah (Ps. 119:43; 142, 151, 168)

D. Daar is ook twee ander woorde in die OT wat aktiewe geloof beskryf:
   1. *batach*, vertroue
   2. *yra*, ontsag, respek, aanbidding (vlg. Gen. 22:12)

E. ‘n Liturgiese gebruik het ontwikkel uit die gedagte aan vertroue en betroubaarheid; ‘n ware of betroubare opmerking of stelling van iemand anders kon daardeur beaam word (vlg. Deut. 27:15-26; Neh. 8:6; Ps. 41:13; 72:19; 89:52; 106:48).

F. Die teologiese sleutel in dié verband, is dat dit nie om die mens nie, maar om JHWH se getrouheid gaan (Eks. 34:6; Deut. 32:4; Ps. 108:4; 115:1; 117:2; 138:2). ‘n Gevalle mensdom se enigste hoop is die genadige, betroubare verbondslojaliteit van JHWH en sy beloftes.

   Diegene wat Jahweh (JHWH) ken, moet soos Hy wees (Hab. 2:4). Die Bybel is geskiedenis op rekord van hoe God besig was en is, om sy beeld in die mensdom te herstel (Gen. 1:26-27). Verlossing herstel die mens tot ‘n vermoë om weer met God in vriendskapsvertroue te verkeer. Dit is waarvoor die mens geskape is.

II. NUWE TESTAMENT

A. Die gebruik van “Amen” as ‘n slotbevestiging, uitgespreek in liturgiese konteks, is algemeen in die NT (vlg. 1 Kor. 14:16; 2 Kor. 1:20; Openb. 1:7; 5:14; 7:12).

B. Die gebruik van die woord as ‘n afsluiting van gebed is ook eie aan die NT (vlg. Rom. 1:25; 9:5; 11:36; 16:27; Gal. 1:5; 6:18; Ef. 3:21; Fil. 4:20; 2 Tes. 3:18; 1 Tim. 1:17; 6:16; 2 Tim. 4:18).

C. Dis net Jesus wat by geleentheid van belangrike mededelings dié term gebruik; dikwels in dubbelvorm (herhalend) aldus Johannes (vlg. Luk. 4:24; 12:37; 18:17, 29; 21:32; 23:43).

D. Dit word as ‘n titel vir Jesus in Openbaring (3:14) gebruik (waarskynlik ‘n titel van YHWH vanuit Jes. 65:16).

E. Die konsep van getrouheid van geloof, betroubaarheid en vertroue, word uitgedruk in die term *pistos* of *pistis*, wat in Engels vertaal word as “trust”, “faith” en “believe”.

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:26-27**

**26For this reason God gave them over to degrading passions; for their women exchanged the natural function for that which is unnatural, 27and in the same way also the men abandoned the natural function of the woman and burned in their desire toward one another, men with men committing indecent acts and receiving in their own persons the due penalty of their error.**

*Verwys na* ***NAV, OAV, CUM-NLV*** *of* ***CUM-MULTI*** *vir die Afrikaans: Rom. 1:26-27.*

**1:26-27** Homoseksualiteit is ’n afvallige lewenswyse van God se bedoeling met die skepping (wees vrugbaar). Dit was (1) in die OT ’n ernstige kultuurprobleem, en is as sonde veroordeel (Lev. 18:22; 20:13; Deut. 23:18), (2) in die Grieks-Romeinse wêreld (vlg. 1 Kor. 6:9; 1Tim. 1:10) en (3) vandag.

Waarskynlik word homoseksualiteit as voorbeeld van die sondeval uitgesonder, omdat die konteks se gedagtegang in geheel by Gen. 1-3 aansluit. Mense is na God se beeld geskape (Gen. 1:26-27; 5:1, 3; 9:6). Die mens is as man en vrou geskape (Gen. 1:27). God se opdrag was om vrugbaar te wees en te vermenigvuldig (Gen. 1:28; 9:1, 7). Die val van die mensheid het God se doel en wil onderbreek. Homoseksualiteit is ’n ooglopende voorbeeld daarvan. Nietemin moet dit duidelik gestel word dat dit nie die enigste sonde is wat in dié konteks vermeld word nie (vlg. verse 29-31). Alle sonde vertoon die mensdom se afvalligheid van God en verdien straf. Alle sonde, veral ‘n sondige lewenstyl, is vir God afstootlik.

**VIR SPESIALE AANDAG: HOMOSEKSUALITEIT**

Daar is baie druk in die moderne samelewing om homoseksualiteit as ‘n aanvaarbare kultuur en lewenstyl te vestig. Die Bybel veroordeel dit egter as ‘n afbrekende lewenstyl, op grond van God se wil vir sy skepping.

1. Dit skend die opdrag van Gen. 1 om vrugbaar te wees en te vermeerder.
2. Dit is kenmerkend van heidense religie en kultuur (Lev. 18:22; 20:13; Rom. 1:26-27; en Jud. 7).
3. Dit openbaar ‘n selfgesentreerde onafhanklikheid van God (1 Kor. 6:9-10).

Voor ek egter met hierdie onderwerp klaarmaak, laat my weereens bevestiging bied van God se liefde en vergifnis vir alle rebelse mense. Christene het geen reg om haatdraend en arrogant ten opsigte van hierdie spesifieke sonde op te tree nie, aangesien niemand sonder sonde is nie. Gebed, belangstelling, getuienis en barmhartigheid kom veel verder op hierdie gebied as kwaai veroordeling. God se woord en die Heilige Gees sal die oortuigingswerk doen as ons dit aan hulle oorlaat. Alle seksuele sondes, nie net hierdie een nie, gee aanstoot aan God en stuur af op oordeel. Seksualiteit is ’n gawe van God, bedoel vir die mensheid se welsyn, vreugde en ’n bestendige samelewing. Maar hierdie kragtige, Godgegewe drang word dikwels misbruik in rebelse, selfgesentreerde, plesiersoekery; “meer-vir-my-hiervan” ongeag die gevolge (vlg. Rom. 8:1-8; Gal. 6:7-8).

**NASB (UPDATED) TEXT: 1:28-32**

[28]**And just as they did not see fit to acknowledge God any longer, God gave them over to a depraved mind, to do those things which are not proper,** [29]**being filled with all unrighteousness, wickedness, greed, evil,; full of envy, murder, strife, deceit, malice; *they are* gossips,** [30]**slanderers, haters of God, insolent, arrogant, boastful, inventors of evil, disobedient to parents,** [31]**without understanding, untrustworthy, unloving, unmerciful;** [32]**and although they know the ordinance of God, that those who practice such things are worthy of death, they do not only do the same, but also give hearty approval to those who practice them.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 1:28-32.*

**1:28-31** Hierdie aanhaling is een sin in Grieks. Dit karakteriseer die rebelse, gevalle, onafhanklike mensheid (vlg. Rom. 13:13; 1 Kor. 5:11; 6:9; Ef. 5:5; 1 Tim. 1:10; Openb. 21:8).

Die sonde van die mensheid was dat hulle ‘n bestaan apart van God gekies het. Onafhanklikheid is ‘n tragedie; ‘n verdoemenis. Die mensdom is verlore sonder God; ongenoegsaam, onvervuld. Die slegste van ewige verdoemenis is die verlatenheid en afwesigheid van God, omdat Hy Hom aan enige verdere verhouding onttrek het (*relational absence*).

**VIR SPESIALE AANDAG: ONDEUG EN DEUG IN DIE NT**

Lyste van ondeug en deugde is algemeen in die NT. Dikwels skemer iets deur van rabbynse en kultureel-Hellenistiese invloede. Die lyste van kontrasterende karaktertrekke (in mense van deug en ondeug) kan gesien word in:

| | | Ondeugde | Deugde |
|---|---|---|---|
| 1. | Paul | Rom. 1:28-32 | --- |
| | | Rom. 13:13 | Rom. 2:9-21 |
| | | 1 Kor. 5:9-11 | --- |
| | | 6:10 | 1 Kor. 6:6-9 |
| | | 2 Kor. 12:20 | 2 Kor. 6:4-10 |
| | | Gal. 5:19-21 | Gal. 5:22-23 |
| | | Ef. 4:25-32 | --- |
| | | 5:3-5 | --- |
| | | --- | Fil. 4:8-9 |
| | | Kol. 3:5-8 | Kol 3:12-14 |
| | | 1 Tim. 1:9-10 | --- |
| | | 6:4-5 | --- |
| | | 2 Tim. 2:22a, 23 | 2 Tim. 2:22b, 24 |
| | | Tit. 1:7; 3:3 | Tit. 1:8-9; 3:1-2 |
| 2. | Jakobus | Jak. 3:15-16 | Jak. 3:17-18 |
| 3. | Petrus | 1 Pet. 4:3 | 1 Pet. 4:7-11 |
| | | 2 Pet. 1:9 | 2 Pet. 1:5-8 |
| 4. | Johannes | Openb. 21:8 | --- |
| | | 22:15 | --- |

**1:28 NASB "a depraved mind"**
**NAV "verdraaide opvattings"**
**OAV "slegte gesindheid"**
**CUM-NLV "skewe ingesteldheid"**

Wat die gevalle mensheid as vryheid beskou, is selfverering (*self-worship*): "Enigiets en alles vir my!" Die bewerker (*agent*) of SUBJEK in die PASSIEWE (LYDENDE VORM) van Rom. 1:24, 26, 28 word as God gestel, maar in die konteks van Gen. 1-3, wat hier die agtergrond van die betoog vorm, is die mens se keuses die oorsaak van die probleem. God laat sy skepping toe om self die gevolge van hulle eie keuses onafhanklik te dra.

◙ **NASB "being filled with"**
**NAV "hulle is een en al"**
**OAV "hulle is vervul met"**
**CUM-NLV "hulle lewe word gekenmerk deur"**

Hierdie is 'n PASSIEWE PERFEKTUM DEELWOORD. Mense word vervul en kry 'n karakter volgens wat hulle gedurig dink: jy is wat jy dink. Die rabbyne gebruik 'n beeld van 'n swart hond (bose *yetzer*) en 'n wit hond (goeie *yetzer*) in elke mens se hart. Die een wat die meeste gevoer word, word die grootste!

**1:29-31** Hierdie is die resultate en simptome van 'n lewe sonder God. Hulle is voorbeeld van hoe individue en gemeenskappe lyk wat verkies om die God van die Bybel te verwerp. Hierdie is een van 'n hele aantal lyste wat Paulus verskaf het (1 Kor. 5:11; 6:9;2 Kor. 12:20; Gal. 5:19-21; Ef. 4:31; 5:3-4; Kol. 3:5-9).

**1:30 NASB "arrogant"**
**NAV "aanmatigend"**
**OAV "geweldenaars"**
**CUM-NLV "verwaand"**

Sien *Vir Spesiale Aandag:* Huper-*verbindings* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: "*HUPER*"-VERBINDINGS**

Paulus was baie lief daarvoor om nuwe woorde te skep deur gebruik te maak van die Griekse VOORSETSEL *huper,* wat in Engels as "above" of "upper" vertaal kan word (Afrikaans "bowenal"). Wanneer dit saam met die ABLATIWIESE GENITIEF gebruik word, beteken dit "*in behalf of*" ("ten behoewe van"). Dit kan ook "*about*" ("aangaande") of "*concerning*" ("betreffende") beteken, soos *peri* (vlg. 2 Kor. 8:23; 2 Tes. 2:1). Maar wanneer dit met die AKKUSATIEF gebruik word, beteken dit "bokant", "oor" of "anderkant" (Eng: "*above*", "*over*" of "*beyond*"). Vergelyk verder A.T. Robertson se *A Grammar of the Greek New Testament in the Light of Historical Research*, bl. 625-633. Wanneer Paulus 'n konsep wou beklemtoon het hy hierdie VOORSETSEL in verbindings gebruik.

A. *Hapax legomenon* (kom net een maal in NT voor)
   1. *Huperakmos*, uitstel van huweliksnakoming (1 Kor. 7:36)
   2. *Huperauxanō*, geloof wat grootliks toeneem (2 Tes. 1:3)

3. *Huperbainō*, benadeel of te nakom (1 Tes. 4:6)
4. *Huperkeina*, plekke anderkant (2 Kor. 10:6)
5. *Huperekteina*, vêr uitstrek (2 Kor. 1:14)
6. *Huperentugchanō*, intree vir (Rom. 8:26)
7. *Hupernikaō*, meer as oorwinnaars (Rom. 8:37)
8. *Huperpleonazō*, baie oorvloedig (1 Tim. 1:14)
9. *Huperupsoō*, uitermate verhoog (Fil. 2:9)
10. *Huperfroneō*, meer van homself dink (Rom. 12:3)

B. Woorde net in Paulus se geskrifte:
1. *Huperairomai*, homself verhef (2 Kor. 12:7; 2 Tes. 2:4)
2. *Huperballontōs*, alles oortreffende (2 Kor. 11:23, BYWOORD hier, maar WERKWOORD in 2 Kor. 3:10; 9:14; Ef. 1:19; 2:7; 3:19)
3. *Huperbolē*, uitermate, buitengewoon (Rom. 7:13; 1 Kor. 12:31; 2 Kor. 1:8; 4:17; 22:7; Gal. 1:13)
4. *Huperekperissou*, buite alle mate (Ef. 3:20; 1 Tes. 3:10; 5:13)
5. *Huperlian*, uitnemende (apostels), in hoogste mate (2 Kor. 2:1; 1 Tim. 2:2)
6. *Huperochē*, prominent, hooggeplaas (1 Kor. 2:1; 1 Tim. 2:2)
7. *Huperperisseuō*, meer geword (Rom. 5:2; meer oorvloedig (MEDIUM VORM), 2 Kor. 7:4)

C. Woorde deur Paulus gebruik en seldsaam deur ander NT skrywers:
1. *Huperanō*, vêr bo (Ef. 1:21; 4:10; Heb. 9:5)
2. *Huperechoō*, hooggeplaastes, hoër ag as self (Rom. 1:13; Fil. 2:3; 3:8; 4:7; 1 Pet. 2:13)
3. *Huperēphanos*, hooghartig, aanmatigend (Rom. 1:30; 2 Tim. 3:2; Luk. 1:51; Jak. 4:6; 1 Pet. 5:5)

Paulus was ‘n man van groot passie; wanneer mense en dinge goed was, noem hy dit baie goed, maar wanneer dinge nie goed was nie, noem hy dit baie sleg. Hierdie VOORSETSEL het hom in staat gestel om sy gevoelens oor sonde, homself, oor Christus en die evangelie kragtig uit te spreek.

**1:32 NASB** **“those who practice such things are worthy of death”**
**NAV, OAV** **“dat dié wat sulke dinge doen die dood verdien”**
**CUM-NLV** **“met sulke praktyke besig is, die dood verdien”**

Hierdie stelling dui op die Wet van Moses. Dit is opgesom in Rom. 6:16, 21, 23; 8:6, 13. Die dood is die teenoorgestelde van wat God wil (vlg. Eseg. 18:32; 1 Tim. 2:4; 2 Pet 3:9).

◙ **NASB** **“but also give hearty approval to those who practice them”**
**NAV** **“maar hulle vind dit ook goed as ander dit doen”**
**OAV** **“hulle goedkeuring skenk aan die wat dit doen”**
**CUM-NLV** **“hulle spoor ook nog ander aan wat daarmee besig is”**

Soort soek soort. Die gevalle mensheid beroep hulle op ander se doen en late as ’n verskoning: “almal doen dit”. Kulture kan aan hulle geneigdheid tot bepaalde sondes uitgeken word.

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die gespreksvrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Hoekom het Paulus aan die kerk van Rome geskryf?
2. Waarom was die Romeinebrief so ‘n belangrike teologiese daarstelling van die Christelike geloof?
3. Verskaf ‘n opsomming van 1:18-3:20 in jou eie woorde.
4. Sal diegene wat nooit met die evangelie in aanraking was nie verwerp word omdat hulle nie in Christus geglo het nie?
5. Verduidelik die verskil tussen “algemene openbaring” (*nature revelation*) en “besondere openbaring” (*special revelation*).
6. Beskryf die lewe van mense sonder God.
7. Word die vraagstuk van spesifiek homoseksualiteit in 24-27 behandel?

# ROMEINE 2

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS[*] | | | | |
|---|---|---|---|---|
| **UBS** | **NKJV** | **NRSV** | **TEV** | **JB** |
| Die regverdige oordeel van God | God se regverdige oordeel | Jode onder oordeel | God se oordeel | Die Jode is vrygestel van die toorn |
| 2:1-16 | 2:1-16 | 2:1-11 | 2:1-16 | 2:1-11 |
| Die Jode en die wet | Die Jode is skuldig soos die heidene | Die grondslag vir oordeel | Die Jode en die wet (2:17-3:8) | Die wet sal hulle nie red nie |
| | | 2:12-16 | | 2:12-16 |
| 2:17-3:8 | 2:17-24 | 2:17-24 | 2:17-24 | 2:17-24 |
| | Die besnydenis van geen nut nie | | | Die besnydenis sal hulle nie red nie |
| | 2:25-29 | 2:25-29 | 2:25-29 | 2:25-29 |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die vyf vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

5. Eerste paragraaf
6. Tweede paragraaf
7. Derde paragraaf
8. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 2:1-3:20**

A. Hoofstukke 2 en 3 voltooi die literêre eenheid wat by 1:18 begin het:
   1. die verlorenheid van die mensdom;
   2. God se oordeel oor sonde en
   3. die mensdom se behoefte aan God se geregtigheid deur Christus deur middel van persoonlike geloof en berou.

B. In hoofstuk 2 is daar sewe beginsels waarom dit gaan in die oordeel van God:
   1. navolging van die waarheid (vers 2)
   2. opgaar van straf (vers 5)

[*] ‘n Afrikaanse kolom word nie herhaal nie. U is nou op u eie om paragrawe en opskrifte (temas) in u Bybelstudie te beoordeel. SIEN *LEESSIKLUS DRIE* (bl viii).

3. ooreenkomstig hul dade (verse 6 en 7)
4. sonder inagneming van persoon (vers 11)
5. leefstyl (volgens tien gebooie)
6. verborge dinge van die hart (vers 16)
7. geen voorkeur ten opsigte van nasionaliteit nie (vers 17-29)

C. Daar word heelwat debat gevoer onder uitleggers oor wie aangespreek word in 2:1-17. Dit is duidelik dat 2:12-29 oor die Jode handel. Verse 1-17 dien die dubbele doel om moreel hoogstaande heidene, soos Seneca (maatskaplike norme) en Jode met hul Mosaïese Wet aan te spreek.

D. In 1:18 betoog Paulus dat mense God deur die skepping kan ken. In 2:14-15 gaan hy verder en meld dat alle mense ’n innerlik morele gewete van God ontvang het. Op grond van dié twee getuies, skepping en gewete, word die hele mensdom veroordeel; selfs hulle wat nie blootstelling aan die OT of die evangelieboodskap gehad het nie. Mense word daarvoor verantwoordelik gehou dat hulle nie volgens die lig tot hulle beskikking geleef het nie.

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 2:1-11**

**1Therefore you have no excuse, every one of you who passes judgment, for in which you judge another, you condemn yourself; for you who judge practice the same things. 2And we know that the judgment of God rightly falls upon those who practice such things. 3But do you suppose this, O man, when you pass judgment on those who practice such things and do the same yourself, that you will escape the judgment of God? 4Or do you think lightly of the riches of His kindness and forbearance and patience, not knowing that the kindness of God leads you to repentance? 5But because of your stubbornness and unrepentant heart you are storing up wrath for yourself in the day of wrath and revelation of the righteous judgment of God, 6who WILL RENDER TO EACH PERSON ACCORDING TO HIS DEEDS: 7to those who by perseverance in doing good seek for glory and honor and immortality, eternal life; 8but to those who are selfishly ambitious and do not obey the truth, but obey unrighteousness, wrath and indignation. *9There will be* tribulation and distress for every soul of man who does evil, of the Jew first and also the Greek, 10but glory and honor and peace to everyone who does good, to the Jew first and also to the Greek. 11For there is no partiality with God.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 2:1-11.*

**2:1 NASB "you have no excuse, everyone of you who passes judgment**
**NKJV "you are inexcusable, O man, whoever you are who judge"**
**NRSV "you have no excuse, whoever you are, when you judge others"**
**TEV "you have no excuse at all, whoever you are. For then you judge others"**
**JB "So no matter who you are, if you pass judgment you have no excuse"**
**NAV "Daarom is daar vir jou geen verontskuldiging nie, vir jou, mens, wat 'n ander veroordeel"**

| | |
|---|---|
| **OAV** | **"Daarom is, o mens wat veroordeel, wie jy ook mag wees, sonder verontskuldiging"** |
| **CUM-NLV** | **"veroordeel jy jouself, want eintlik doen jy dieselfde soort dinge. Daarom is jy ook sonder verontskuldiging"** |

Hier staan letterlik "nie wetlik verdedigbaar nie" (vlg. 1:20). Dit word in 'n Griekse sinstruktuur eerste gesê om dit bo alle twyfel as 'n absoluut onomstootlike feit te stel. Verse 1-16 dui op beide die eiegeregtigheid van Joodse wetgeleerdes en die Griekse moraliste (sedebewaarders). Deur oor ander oordeel uit te spreek, veroordeel hulle hulleself.

**2:2 "we know" ("Ons weet"):** Hierdie VOORNAAMWOORD dui waarskynlik op mede-Jode, maar dat dit om Christene gaan, is ook nie uitgesluit nie. In verse 2-4 keer Paulus terug na sy gebruiklike styl van redenasie – vraag en antwoord – wat as aanvallende diskoers (dialektiek*)* beskryf kan word. Volgens hierdie metode word die waarheid daargestel deur 'n beswaarmaker te veronderstel wie se besware dan beantwoord word. Dié benadering is ook deur Habakuk en Maleagi gebruik, sowel as deur die rabbyne en Griekse filosowe soos Sokrates en die Stoïsyne.

Met "ons weet", 'n frase wat verskeie kere in Romeine voorkom (2:2; 3:19; 7:14; 8:22, 28), veronderstel Paulus by sy gehoor darem 'n mate van insig, anders as by die onsedelike heidene van hoofstuk 1.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"the judgment of God"** |
| | **NAV** | **"dat God regverdig handel wanneer Hy [...] veroordeel"** |
| | **OAV** | **"dat die oordeel van God na waarheid is"** |
| | **CUM-NLV** | **"dat God 'n suiwer oordeel sal vel"** |

Die Bybel is heeltemal duidelik hieroor: alle mense sal aan God rekenskap moet gee oor hoe hulle met die gawe van lewe gehandel het (vlg. verse 5-9; Mat. 25:31-46; Openb. 20:11-15). Selfs Christene sal voor Christus moet staan (14:10-12; 2 Kor. 5:10).

**2:3** Die grammatikale vorm van Paulus se retoriese vraag veronderstel 'n "nee" as antwoord.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"do you suppose"** |
| | **NAV** | **"verbeel jy jou"** |
| | **OAV** | **"en meen jy"** |
| | **CUM-NLV** | **"dink jy dan"** |

Dit is die Griekse WERKWOORD, *logizomai*. Paulus gebruik dit dikwels (Rom. 2:3; 3:28; 4:3, 4, 5, 6, 8, 9, 10, 11, 22, 23, 24; 6:11; 8:18, 36; 9:8; 14:14; Gal. 3:6; ook tien keer in 1 en 2 Korintiërs; en twee keer in Filippense). Sien notas by 4:3 en 8:18.

◙ **"O man" ("jy, mens"):** Dit kom ooreen met dieselfde idioom in vers 1. In 9:20 verwys dit na Jode.

**2:4** In Grieks is dit 'n vraag.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"the riches of His kindness and forbearance and patience"** |
| | **NAV** | **"God is ryk in goedheid, verdraagsaamheid en geduld"** |
| | **OAV** | **"die rykdom van sy goedertierenheid en verdraagsaamheid en** |

**lankmoedigheid"**
**CUM-NLV** **"goedheid"**

Mense het dikwels God se genade, barmhartigheid en geduld misverstaan en dit aangegryp as geleentheid om in sonde te volhard, eerder as om berouvol te wees (2 Pet. 3:9).

Paulus is lief daarvoor om na die attribute (wesenseienskappe) van God as 'n "rykdom" (ook "ryk aan") (*riches*) te verwys (vlg. 9:2; 11:33; Kol. 1:27; Ef. 1:7, 18; 2:4, 7; 3:8, 16; Fil. 4:19).

◙ **NASB** **"leads you to repentance"**
**NAV, OAV** **"tot bekering wil lei nie?"**
**CUM-NLV** **"vir jou tyd wil gee om tot inkeer te kom nie"**

Berou is nie-onderhandelbaar in 'n geloof- en verbondsverhouding met God (Mat. 3:2; 4:17; Mark. 1:15; 6:12; Luk. 13:3, 5; Han. 2:38; 3:16, 19; 20:21). In Hebreeus beteken die woord "'n verandering in doen en late" (aksie), en in Grieks "verandering van denke". Berou is 'n gewilligheid om van 'n selfgesentreerde bestaan om te swaai na 'n lewe toegelig deur, en onder bestuur van, God. Dit verg dat die prioriteit en gebondenheid tot die self opgegee moet word. Basies is dit 'n nuwe ingesteldheid, 'n nuwe uitkyk op die lewe, 'n nuwe heer. Berou (bekering) is God se wil vir elke gevalle afstammeling van Adam; geskape na die beeld van God (vlg. Eseg. 18:21, 23, 32 en 2 Pet. 3:9).

Die NT gedeelte wat die verskillende Griekse terme vir berou die beste weerspieël is 2 Kor. 7:8-12: (1) *lupeō* – "bedroef" of "hartseer", in vers 8 twee keer en in vers 9 drie keer, twee keer in vers 10 en ook 'n keer in vers 11; (2) *metamelomai* – "spyt" of "jammer", in verse 8 twee keer, 9; en (3) *metanoia* – "inkeer" of "bekering" in verse 9 en 10. In teenstelling hiermee is daar vals berou (vlg. Judas, *metamelomai* in Mat. 27:3 en Esau, Heb. 12:16-17) terwyl ware berou *metanoeō* is.

Ware bekering is teologies in ooreenstemming met (1) Jesus se prediking in verband met die voorwaardes van die Nuwe Verbond (vlg. Mat. 4:17; Mark. 1:15; Luk. 13:3, 5); (2) die apostels se prediking in Handelinge (*kerygma*, vlg. Han. 3:16, 19; 20:21; (3) God se vrymagtige genadegawe (vlg. Han. 5:31; 11:18; 2 Tim. 2:25) en (4) verderf (2 Pet. 3:9). Berou is nie opsioneel nie!

**VIR SPESIALE AANDAG: BEROU**

Berou (saam met geloof) is 'n verbondsvereiste van beide die Ou Verbond (*nacham*, 1 Kon. 8:47; *shuv*, 1 Kon. 8:48; Eseg. 14:6; 18:30; Joël 2:12-13; Sag. 1:3-4) én die Nuwe Verbond.

1. Johannes die Doper (Mat. 3:2; Mark. 1:4; Luk. 3:3, 8)
2. Jesus (Mat. 4:17; Mark. 1:15; 2:17; Luk. 5:32; 13:3, 5; 15:7; 17:3)
3. Petrus (Han. 2:38; 3:10; 8:22; 11:18; 2 Pet. 3:9)
4. Paulus (Han. 13:24; 17:30; 20:21; 26:20; Rom. 2:4; 2 Kor. 2:9-100)

Maar wat is berou? Is dit om jammer te wees? Is dit die aflê van sonde? Die beste hoofstuk in dié verband is 2 Kor. 7:8-11, waar drie verskillende Griekse terme gebruik word, hoewel hulle tog met mekaar in verband staan.

1. “Jammer wees” (*lupē,* vlg. verse 8 (twee keer), 9 (drie keer), 10 (twee keer), 11). Dit beteken droefheid of smart en is teologies neutraal.
2. “Berou hê” (*metanoeō*, vlg. verse 9 en 10). Dit is ’n verbinding van “agterna” en “verstand/gedagte”, wat ’n nuwe gedagte impliseer; ’n nuwe manier van dink; ’n nuwe ingesteldheid teenoor die lewe en God. Dít is ware berou.
3. “spyt” (*metamelomai*, vlg. verse 8 (twee keer), 10). Dit is ’n verbinding van “agterna” en “besorg wees”. Dit word gebruik in verband met Judas in Mat. 27:3 en Esau in Heb. 12:16-17. Dit impliseer spyt oor die gevolge, maar nie oor die dade nie.

Berou en geloof is verbondsvereistes (Mark. 1:15; Han. 2:38, 41; 3:16, 19; 20:21). Daar is sommige tekste wat impliseer dat God berou skenk (Han. 5:31; 11:18; 2 Tim. 2:25). Die meeste tekste sien dit egter as ’n noodsaaklike reaksie van die mens op God se aanbod van ’n onverdiende (gratis) verlossing.

Die definisies van beide die Griekse en Hebreeuse terme is nodig om die volle betekenis van berou te begryp. Die Hebreeus vereis ’n verandering van handelswyse terwyl die Griekse term ’n verandering van gedagtes vereis. Die verloste mens ontvang ’n nuwe denkwyse (*mind*) en hart. Hy dink anders en leef anders. In plaas van: “Wat is daarin vir my?” vra hy nou: “Wat is God se wil?” Berou is nie net ’n emosie wat vervaag of ’n staat van algehele sondeloosheid nie. Dit is ’n nuwe verhouding met die Heilige wat die gelowige algaande omvorm tot ’n heilige.

**2:5-9** Hierdie verse beskryf (1) die hardnekkigheid van die gevalle mensdom en (2) God se toorn en oordeel.

**4:3 NASB “stubbornness”**
**NAV “verharding”**
**OAV “jou verhardheid en onbekeerlike hart”**

Israel word in Eks. 32:9; 33:3, 5; 34:9; Deut. 9:6, 13, 27 op dieselfde wyse beskryf.

◙ **“heart” (“hart”):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Die Hart* by 1:24.

◙ **NASB “in the day of wrath”**
**NAV “vir die oordeelsdag”**
**OAV “vergader jy vir jou toorn as skat in die dag van die toorn”**

In Joël en Amos (OT) word hierna verwys as “Die dag van die Here”. Dit is die konsep van die Oordeelsdag, of Opstandingsdag vir gelowiges. Die mensdom sal aan God rekenskap moet gee oor sy gawe van die lewe (Mat. 25:31-46; Openb. 20:11-15). Let daarop dat dit die sondaars self is (“jy” en “jouself”) wat besig is om straf/toorn op te gaar. Op ’n dag laat God toe dat hierdie opgegaarde toorn aan die lig kom en ten volle uiting kry.

Toorn is, soos alle ander menslike woorde wat God beskryf, by wyse van analogie (antropomorfies) op God van toepassing. God is ewig, heilig en Gees. Mense is sterflik, sondig en liggaamlik. God is nie emosioneel in die sin van ‘n woedebui nie. Die Bybel beeld Hom uit as die Een wat sondaars liefhet en verlang dat hulle tot inkeer sal kom, maar ook as die Een wat ten volle gekant is teen die mens se rebellie. God is persoonlik; Hy hou ons persoonlik verantwoordelik vir ons sonde.

Nog ’n gedagte oor die toorn van God: volgens die Bybel word die toorn van God in die tyd (1:24, 26, 28) geopenbaar, maar ook aan die einde van die tyd, d.w.s. eskatologies (vlg. 2:5-8). Die Dag van die Here (die Oordeelsdag) was ’n manier waarop die profete Israel gewaarsku het om in die huidige tyd tot inkeer te kom sodat hulle toekoms geseënd mag wees, en nie veroordeel (Deut. 27-28). Die profete het dikwels ’n krisis van die hede na die toekoms, na die einde van die tyd, geprojekteer.

**2:6** Dit is ’n aanhaling uit Ps. 62:12. Dit is ’n universele beginsel dat mense vir hulle dade verantwoordelikheid moet aanvaar en daarvan rekenskap sal moet gee (Job 34:11; Spr. 24:12; Pred. 12:14; Jer. 17:10; 32:19; Mat. 16:27; 25:31-46; Rom. 2:6; 14:12; 1 Kor. 3:8; Gal. 6:7-10; 2 Tim. 4:14; 1 Pet. 1:17; Openb. 2:23; 20:12; 22:12). Selfs gelowiges sal rekenskap moet gee van hul lewe en diens aan Christus (vlg. 2 Kor. 5:10). Gelowiges word nie gered *deur* werke nie, maar *vir* dienswerk (Ef. 2:8-10 [veral 2:14-26]; Jak. en 1 Joh.).

**2:7 “to those who” (“aan dié wat”):** Daar is ’n kontras tussen persoonlikhede soos beskryf in verse 7 en 8 (“maar dié wat”).

◙ **NASB** **“to those who by perseverance in doing good seek for glory and honor and immortality; eternal life”**

**NKJV** **“eternal life to those who by patient continuance in doing good seek for glory, honor, and immortality”**

**NRSV** **“to those who by patiently doing good seek for glory and honor and immortality, hê will give eternal life”**

**TEV** **“Some men keep on doing good, and seek glory, honor and immortal life; to them God will give eternal life”**

**JB** **“For those who sought renown and honor and immortality by always doing good there will be eternal life”**

**NAV** **“aan dié wat in goeddoen volhard en op dié manier soek na wat verhewe, eervol and onsterflik is, gee Hy die ewige lewe”**

**OAV** **“aan die wat deur volharding in goeie werke heerlikheid, eer en onverganklikheid soek – die ewige lewe”**

**CUM-NLV** **“ewige lewe gee aan hulle wat met volharding aanhou om goed te doen [...] streef na die toekomstige heerlikheid, eer en onsterflikheid”**

**CUM-MULTI** **“in goeddoen volhard en op dié manier soek na goddelike grootheid, eer en onsterflikheid, gee Hy die ewige lewe”**

Dit verwys na mense soos Kornelius (Han. 10:34-35). Hierdie gedeelte mag klink soos werkheiligheid (om geregtigheid te verwerf deur menslike inspanning), maar dit sou strydig wees met die hooftema van die Romeineboek. Hou in gedagte dat óf verse 1-16 óf verse 1-11 die paragraaf vorm. Die teologiese punt van die geheel is dat God nie ’n aannemer van die persoon is nie (vers 11) en dat almal gesondig het (vers 12). As mense geleef het volgens die lig waaroor hulle beskik (natuurlike openbaring vir die heidene; besondere openbaring vir die Jode, vlg. 10:5), dan sou hulle saak reg gewees het met God. Nietemin, die opsomming van 3:9-18, 23 toon aan dat niemand so geleef het nie, en ook nie daartoe in staat is nie.

’n Gelowige se veranderde lewe is die bevestiging en geldigmaking van sy aanvanklike antwoord met geloof. ’n Veranderde lewe is die bewys van die inwonende Gees van God (vlg. verse 10, 13; Mat. 7; Ef. 2:8-10; Jak. 2:14-26 en 1 Joh.).

Sien *Vir Spesiale Aandag: Dis Nodig Om Te Volhard* by 8:25.

◙ **“eternal life” (“die ewige lewe”):** Dit is ’n kenmerkende frase in die geskrifte van Johannes, maar word spaarsamig gebruik in die Sinoptiese Evangelies. Paulus ontleen die frase moontlik van Dan. 12:2 (vlg. Tit. 1:2; 3:7), waar die verwagting van die nuwe tyd aangehaal word: lewe in vertrouensverhouding met God, opstandingslewe. Sy eerste gebruik van die frase is in Gal. 6:8. Dit is ’n algemene tema in die leerstellige deel van sy Romeinebrief (2:7; 5:21; 6:22, 23). Dit kom ook verskeie kere in die Herderlike Briewe voor (vlg. 1 Tim. 1:16; Tit. 1:2; 3:7).

| | | |
|---|---|---|
| **2:8** | **NASB** | **“those who are self-seeking”** |
| | **NKJV, NRSV** | **“those who are self-seeking”** |
| | **TEV** | **“other people are selfish”** |
| | **NJB** | **“those who out of jealousy”** |
| | **NAV** | **“maar dié wat uit selfsug”** |
| | **OAV** | **“maar aan dié wat eiesinnig”** |
| | **CUM-NLV** | **“hulle wat halsstarrig”** |

Die oorspronklike betekenis van die woord is “werk te huur” (vlg. Tob. 2:11).

Louw en Nida in *Greek-English Lexicon*, vol. 2, bl. 104 teken twee gebruike van die term aan:

1. “selfsugtige ambisie”, met verwysing na Rom. 2:8 en dié aantekening daarby: “om beter te wil wees as iemand anders”, wat pas in hierdie konteks
2. “vyandigheid”, gebruik in Fil. 1:17 met “mededinging” (*rivalry*) as vertaling (sien ook 2 Kor. 12:20, Gal. 5:20; Fil. 2:3; Jak. 3:14, 16)

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“and do not obey the truth”** |
| | **NAV, OAV** | **“ongehoorsaam is aan die waarheid”** |
| | **CUM-NLV** | **“weier om die waarheid te gehoorsaam”** |

Die term “waarheid” (*aletheia*) is in sy Hebreeuse betekenis (*emeth*) vir betroubaarheid en getrouheid gebruik. In hierdie verband het dit ’n morele eerder as intellektuele fokus. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:18.

| | | |
|---|---|---|
| **2:9** | **NASB** | **“for every soul of man”** |
| | **NAV** | **“die lewe van elke mens”** |
| | **OAV** | **“oor die siel van elke mens”** |
| | **CUM-NLV** | **“vir elke mens”** |

Paulus gebruik die Griekse term *pas,* wat as “almal” of “elkeen” vertaal kan word, dikwels in hierdie openingshoofstukke van Romeine om die universele implikasies van beide die “slegte nuus” (die mensheid se verlorenheid en God se oordeel sonder aansien van persoon) en die

"goeie nuus" (God se aanbod van vry verlossing en volkome vergifnis in Christus aan almal wat berou het en glo).

Die konteks impliseer dus 'n universele oordeel en wat daaruit voortvloei. Hierdie waarheid vereis 'n opstanding van die regverdiges en die goddeloses (vlg. Dan. 12:2; Joh. 5:28-29; Han. 24:15).

Indien verse 6-11 'n chiasma (kruising van woordorde) is, dan is 8-9 die sleutelverse om oordeel vir dié wat in kwaad volhard, aan te dui.

**2:9-10 "the Jew first" ("in die eerste plek oor dié van die Jood"):** Die doel van die herhaling is om te beklemtoon. Die Jood was eerste om die openbaring van God te ontvang 1:16; Mat. 10:6; 15:24; Joh. 4:22; Han. 3:26; 13:46), maar ook eerste in oordeel (vlg. 9-11) omdat hulle God se Openbaarmaker gehad het (9:4-5).

| | | |
|---|---|---|
| **2:11** | **NASB, NKJV** | **"for there is no partiality with God"** |
| | **NRSV** | **"For God shows no partiality"** |
| | **TEV** | **"For God judges everyone by the same standard"** |
| | **NJB** | **"There is no favoritism with God"** |
| | **NAV** | **"God trek immers niemand voor nie"** |
| | **OAV** | **"Want daar is geen aanneming van die persoon by God nie"** |
| | **CUM-NLV** | **"God het immers geen witbroodjies nie"** |
| | **CUM-MULTI** | **"God is immers nie partydig nie"** |

Letterlik word hiermee bedoel "die gesig oplig" – 'n metafoor uit die regstelsel van die OT (vlg. Lev. 9:15; Deut. 10:17; 2 Kron. 19:17; Han. 10:34; Gal. 2:6; Ef. 6:9; Kol. 3:25; 1 Pet. 1:17). Indien 'n regter ag slaan op 'n persoon wanneer hy 'n saak moet besleg, ontstaan partydigheid. Om dié rede moes hy nie die "gesig oplig" van wie ook al voor hom staan nie.

**VIR SPESIALE AANDAG: RASSISME**

I. Inleiding

A. Dit is 'n universele uitdrukking in die samelewing van 'n gevalle mensdom. Dit is die ego van die mensdom wat homself bevoordeel ten koste van ander. Rassisme is merendeels 'n eietydse verskynsel met nasionalisme (of stamverband) as die vroeëre uitdrukking daarvan.

B. Nasionalisme het by Babel begin (Gen. 11) en is tevore met Noag se drie seuns in verband gebring vanaf wie rasse sogenaamd sou ontwikkel het (Gen. 10). Dit is egter uit die Skrif duidelik dat die mensdom uit een bron ontstaan het (Gen. 1-3; Han. 17:24-26).

C. Rassisme is een van vele vooroordele. Sommige ander is (1) opvoedkundige snobisme; (2) sosio-ekonomiese aanmatiging; (3) selfvoldane godsdienstige wettisisme; en (4) dogmaties-politieke verbintenisse.

II. Bybelse Materiaal

A. Ou Testament

1. Gen. 1:27 – Die mensdom, man en vrou, is geskape na die beeld en gelykenis van God waaruit hulle uniekheid blyk. Dit vertoon ook hulle individuele waarde en waardigheid (vlg. Joh. 3:16).
2. Gen. 1:11-25 – Herhaal die frase "elkeen na sy aard" 10 keer. Dit is dikwels aangehaal om rasseskeiding te regverdig, maar dit is uit die konteks duidelik dat dit hier handel oor diere en plante en nie mense nie.
3. Gen 9:18-27 – Dit is aangewend om rasse-oorheersing te regverdig. Dit moet egter onthou word dat nie God nie, maar Noag, sy oupa, Kanaän, vervloek het ná hy van sy dronkenskap wakker geword het. Die Bybel dui nêrens aan dat God hierdie vervloeking of eed bekragtig het nie. Selfs al sou Hy dit wel bekragtig het, raak dit nie die swart ras nie. Kanaän was die vader van diegene wat Palestina bewoon het en Egiptiese muurskilderye toon dat hulle nie swart was nie.
4. Gen. 9:18-27 – Dit is aangewend om rasse-oorheersing te regverdig. Daar moet egter onthou word dat nie God nie, maar Noag, sy oupa, Kanaän, vervloek het ná hy uit sy dronkenskap wakker geword het. Die Bybel dui nêrens aan dat God hierdie vervloeking of eed bekragtig het nie. Selfs al sou Hy dit wel bekragtig het, raak dit nie die swart ras nie. Kanaän was die vader van diegene wat Palestina bewoon het en Egiptiese muurskilderye toon dat hulle nie swart was nie.
5. Jos. 9:23 – Hierdie gedeelte is soms gebruik om te bewys dat een ras die ander sal dien. Die Gibeoniete, blykens die konteks, was van dieselfde ras as die Jode.
6. Esra 9-10 en Neh. 13 – Hierdie gedeelte is dikwels gebruik in ras verband, maar die konteks toon aan dat die huwelike nie verdoem is as gevolg van ras nie (hulle was afstammelinge van dieselfde seun van Noag, Gen. 10), maar op grond van godsdienstige oorweginge.

B. Nuwe Testament

1. Die Evangelies
   a. Jesus het telkens verwys na die haat tussen Jode en Samaritane en daarmee aangedui dat dit onaanvaarbaar is.
      (1) die gelykenis van die Goeie Samaritaan (Luk. 10:25-37)
      (2) die vrou by die put (Joh. 4)
      (3) die dankbare melaatse (Luk. 17:7-19)
   b. Die Evangelie is vir die hele mensdom (vlg. Joh. 3:16; Luk. 24:46-47; Heb. 2:9; Openb. 14:6)
   c. Die Koninkryk sluit die hele mensdom in (vlg. Luk. 13:29; Openb. 5)
2. Handelinge
   a. Han. 10 is 'n verwys sonder twyfel na God se universele liefde en die evangelie se universele boodskap.
   b. Petrus is veroordeel vir sy optrede soos in Han. 11 vermeld word, en die probleem was nie opgeklaar voordat die Jerusalem Vergadering met 'n oplossing vorendag gekom het nie (Han. 15). Die spanning tussen Jode en heidene gedurende die eerste eeu was baie intens.

3. Paulus
    a. In Christus is daar geen skeidsmure nie (Gal. 3:26-28; Ef. 2:11-22; Kol. 3:11)
    b. God is nie ‘n aannemer van persoon nie (Rom. 2:11; Ef. 6:9)

4. Petrus en Jakobus
    a. God is geen aannemer van persoon nie (1 Pet. 1:17)
    b. God is onpartydig en daarom moet sy mense ook so wees (Jak. 2:1)

5. Johannes
    a. Een van die sterkste stellings oor die verantwoordelikheid van gelowiges kom voor in 1 Joh. 4:20

III. Gevolgtrekking

A. Rassisme, of vooroordeel van enige aard, is totaal onvanpas vir God se kinders. Hier volg ‘n aanhaling van Henlee Barnette, uitgespreek tydens ‘n forum van die Christian Life Commission in 1964 te Glorieta, New Mexico: “Racism is heretical because it is unbiblical and unchristian, not to mention unscientific,” oftewel “*Rassisme is dwaling omdat dit onbybels en onchristelik is, om nie eers van onwetenskaplik te praat nie*.”

B. Hierdie probleem bied Christene die geleentheid om hulle Christelike liefde en vergewensgesindheid aan ’n verlore wêreld te toon. Wie hiertoe nie in staat is nie, is onvolwasse en bied geleentheid vir die bose om die gelowige se geloof, sy geloofsekerheid en groei te belemmer. Dit verhinder ook verlore mense om na Christus toe te kom.

C. Wat kan ek doen? (Hierdie stuk is uit die Christian Life Commission-traktaat met opskrif “Race Relations” geneem (en vertaal):

“OP PERSOONLIKE VLAK”
★ Aanvaar jou verantwoordelikheid om rasverwante probleme op te los.
★ Bevry jouself van rassevooroordeel deur gebed, Bybelstudie en vertrouensverhoudings met mense van ander rasse.
★ Gee uitdrukking aan jou oortuigings aangaande ras waar rassehaat sonder teëspraak aangeblaas word.

“IN FAMILIELEWE”
★ Wees bedag op die invloed van familie in die ontwikkeling van rasse-gesindheid.
★ Skep Christelike gesindhede tuis deur dít wat kinders en grootmense op straat oor ras hoor, te bespreek.
★ Ouers moet daarop bedag wees dat hulle self ‘n Christelike voorbeeld stel wat betref omgang met mense van ‘n ander ras.
★ Soek geleenthede om vriendskapsbande oor rassegrense heen te sluit.

“IN JOU KERK”
★ Deur prediking en onderrig in die Bybelse waarheid omtrent ras kan die gemeente gemotiveer word om ‘n voorbeeld te stel aan die hele samelewing.
★ Maak seker dat die erediens, vertrouensverhouding en dienste van die kerk oop is vir almal, want die NT kerke het geen rassegrense gehad nie (Ef. 2:11-22; Gal. 3:26-29).

"IN JOU DAAGLIKSE LEWE"

- ★ Help dat rassediskriminasie in die werkplek uitgeskakel word.
- ★ Werk deur gemeenskapsorganisasies om gelyke regte en geleenthede te skep terwyl jy onthou dat die rasseprobleem aangespreek moet word; nie mense nie. Die doel is om begrip te bevorder sonder om bitterheid te veroorsaak.
- ★ As dit die regte ding blyk te wees, organiseer 'n spesiale komitee bestaande uit besorgde burgers om die lyne van kommunikasie oop te maak vir opvoeding van die publiek en vir spesifieke aksies om rasseverhoudinge te verbeter.
- ★ Ondersteun wetgewing en wetstoepassers sosiale geregtigheid bevorder en staan diegene wat vooroordeel uitbuit vir politieke gewin, teen.
- ★ Doen voorspraak vir wetstoepassers wat sonder diskriminasie optree.
- ★ Vermy geweld, propageer respek vir die wet en doen as Christen alles in jou vermoë om seker te maak dat wetlike strukture nie deur voorstanders van diskriminasie misbruik word nie.
- ★ Wees 'n voorbeeld van die gees en gedagtes van Christus in alle menseverhoudinge.

**NASB (UPDATED) TEXT: 2:12-16**

**[12]For all who have sinned without the Law will perish without the Law, and all who have sinned under the Law will be judged by the Law; [13]for *it is* not the hearers of the Law who are just before God, but the doers of the Law will be justified. [14]For when Gentiles who do not have the Law do instinctively the things of the Law, these, not having the Law, area a law to themselves, [15]in that they show the work of the Law written in their hearts, their conscience bearing witness and their thoughts alternately accusing or else defending them, [16]on the day when, according to my gospel, God will judge the secrets of men through Christ Jesus.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 2:12:16.*

| | | |
|---|---|---|
| **2:9** | **NASB** | **"for all who have sinned without the Law"** |
| | **NAV** | **"Almal wat sonder die wet van Moses gesondig het"** |
| | **OAV** | **"almal wat sonder die wet"** |
| | **CUM-NLV** | **"al die nie-Jode"** |

Voor God is alle mense toerekenbaar, selfs al was hulle nooit in aanraking met die OT of die evangelie nie. Alle mense het sedert die skepping 'n basiese kennis van God (vlg. 1:19-20; Ps. 19:1-6) en 'n aangebore morele aanvoeling (2:14-15). Die tragedie is dat almal bewustelik die lig tot hulle beskikking minag (1:21-23; 3:9, 19, 23; 11:32; Gal. 3:22).

◙ **"the Law" ("die wet"):** Daar gaan nie 'n LIDWOORD met die term "wet" saam nie – 'n grammatikale konstruksie wat gewoonlik die NAAMWOORD kwalifiseer. Nietemin, in Romeine gebruik Paulus "die wet" ten einde na verskeie dinge te verwys: (1) die Romeinse Wet; (2) die Mosaïese Wet; of (3) die meer algemene opvattings wat sosiaal aanvaarbaar gereken word in gemeenskapslewe. Konteks, nie die LIDWOORD nie, moet aandui watter konsep hier bedoel word. Die konteks beklemtoon dat alle mense 'n sekere kennis van God se natuurlike selfopenbaring in hulle harte dra (vlg. vers 15).

**2:9 NASB** **"for it is not the hearers of the Law who are just before God"**
**NAV** **"nie dié wat die wet hoor, word deur God vrygespreek het"**
**CUM-NLV** **"nie die blote aanhoor van die wet wat mense vrymaak"**
**OAV** **"by God regverdig is nie"**

Die term "luisteraars" ("dié wat hoor" of bloot "gehoor") word deur die in rabbyne gebruik om hulle studente in die Torah aan te dui. Die skrywers van die NT het in Hebreeus gedink, hoewel hulle in Koine Grieks geskryf het. Daarom moet woordontleding met die Septuaginta begin, eerder as met 'n Griekse woordeboek nie.

Die term "regverdig" of "geregverdig" (*kikē* in al sy vorms) is 'n kernbegrip in Paulus se teologie (vlg. 3:4, 20, 24, 26, 28, 30; 4:2, 5; 5:1, 9; 6:7; 8:30, 33). Die woorde "regverdige", "regverdig", "regverdiging", "reg" en "regverdigheid" is almal afgelei van *dikaios*. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17. In Hebreeus verwys *tsadak* na 'n lang reguit riet (ong. 5-6 meter) wat as skietlood gebruik is vir die meet van mure en heinings. Dit het gebruiklik geword as metafoor vir God se standaard van oordeel.

In Paulus se geskrifte is die term tweërlei: eerstens word God se geregtigheid as vrye gawe aan die gevalle mensdom gebied slegs deur geloof in Christus. Dit word dikwels "toegerekende" of "toegekende" geregtigheid genoem. Dit dui op 'n geregtelike vryspraak, 'n status van toegekende geregtigheid voor 'n regverdige God. Hieruit spruit Paulus se bekende "geregtigheid deur geloof"-tema voort. Die tweede fokuspunt is die aktiwiteit van God om die verlore mensdom weer na sy beeld te herstel (vlg. Gen. 1:26-27); anders gestel, om Christus-gelykvormigheid te bewerkstellig. Hierdie vers (soos Mat. 7:24; Luk. 8:21 en 11:28; Joh. 13:17; Jak. 1:22-25; 2:14-28) dring by gelowiges daarop aan dat hulle nie net luisteraars is nie, maar ook doeners moet wees. Toegerekende geregtigheid <u>moet</u> lei tot 'n lewe van geregtigheid. God vergewe en verander sondaars! Paulus gebruik dié terme in 'n wetlike sowel as etiese verband. Die verbond bied mense 'n wettige status, maar vereis daarmee saam 'n Godvresende lewenstyl.

◙ **NASB** **"but doers of the Law"**
**NAV** **"maar doen wat die Wet sê"**
**OAV** **"maar die daders van die wet geregverdig sal word"**
**CUM-NLV** **"hulle wat God se wet gehoorsaam"**

Om God te ken vereis 'n nuwe, gehoorsame lewenstyl (vlg. Lev. 18:5; Mat. 7:24-27; Luk. 8:21; 11:28; Joh. 13:17; Jak. 1:22-25; 2:14-28). Op talle maniere is hierdie konsep nabootsing van die die Hebreeuse *shema*-belydenis, wat vereis dat gedoen word soos wat gehoor en bely word (Deut. 5:1; 6:4; 9:1; 20:3; 27:9-10).

**2:14 NASB** **"For Gentiles who do not have the Law. do instinctively the things of the Law., these, not having the Law, are a law to themselves**
**NKJV** **"for when Gentiles, who do not have the law, by nature do things contained in the law, these, although not having the law, are a law to themselves"**
**NRSV** **"When Gentiles, who do not possess the law, do instinctively what the law requires, these, though not having the law, are a law to themselves"**
**TEV** **"The Gentiles do not have the Law, but whenever of their own free will they do what the Law commands, they are a law to themselves, even**

**though they do not have the Law"**

**JB** **"For instance, pagans who never heard of the Law but are LED by reason to do what the Law commands, may not actually possess the Law, but, they can be said to 'be' the Law"**

**NAV** **"Wanneer heidene, wat nie die wet het nie, tog vanself dinge doen wat die wet vereis, is hulle vir hulleself 'n wet al het hulle nie die wet nie."**

**OAV** **"Want wanneer die heidene, wat geen wet het nie, van nature die dinge van die wet doen, is hulle vir hulleself 'n wet, al het hulle geen wet nie"**

**CUM-NLV** **"die nie-Jode betref wat nie God se geskrewe wet het nie, stel hulle hulleself 'n wet"**

Alle kulture het 'n aangebore morele wet; 'n gemeenskapsnorm. Hulle aanvaar eie verantwoordelikheid vir die lig waaroor hulle beskik (1 Kor. 9:21). Hierdie vers beteken nie dat hulle met God reg is as hulle in die lig van hulle kultuur lewe nie, maar wel dat hulle self verantwoordelik is vir hulle Godgegewe, aangebore kennis.

**2:15 NASB** **"their conscience bearing witness, and their thoughts alternately accusing or else defending them"**

**NAV** **"Ook hulle gewetens getuig daarvan wanneer hulle in 'n innerlike tweestryd deur hulle gedagtes aangekla of vrygespreek word"**

**OAV** **"omdat hulle toon dat die werke van die wet in hulle harte geskryf staan"**

**CUM-NLV** **"hulle optrede toon dat"**

Daar is 'n aangebore morele stem, maar net die Bybel, toegelig deur die Heilige Gees, kan ten volle vertrou word. Die sondeval het ook ons gewetens aangetas. Nietemin, skepping (Rom. 1:18-20) en hierdie aangebore morele wet (2:14-15) is al kennis van God waaroor sommige mense beskik. Daar was geen ooreenstemmende Hebreeuse woord vir die Griekse *syneidesis*, of "gewete" nie. Die Griekse konsep van 'n aangebore morele aanvoeling vir reg en verkeerd is dikwels 'n besprekingspunt in geledere van die Griekse filosowe. Paulus was goed op hoogte van sake met die Griekse filosowe (hy haal Cleanthes aan in Han. 17:28, Menander in 1 Kor. 15:33 en Epimenides in Tit. 1:12) danksy sy vroeër opvoeding in Tarsus. Sy tuisstad was beroemd vir uitstekende skole van Griekse voordragkuns en filosofie.

**2:16 NASB** **"on the day"**

**NAV** **"op die dag"**

**OAV** **"in"**

**CUM-NLV** **"oordeelsdag"**

Sien aantekeninge by 2:5.

◙ **NASB** **"according to my gospel"**

**NAV** **"ooreenkomstig die evangelie wat ek verkondig"**

**OAV** **"volgens my evangelie"**

**CUM-NLV** **"deel van die goeie nuus wat ek verkondig"**

In konteks verwys dit na Paulus se prediking oor die openbaring van Jesus Christus. Die VOORNAAMWOORD "my" dui op Paulus se verstaan van die rentmeesterskap in aangaande

die evangelie aan hom toevertrou (16:25; 1 Kor. 15:1; Gal. 1:11; 1 Tim. 1:11; 2 Tim. 2:8). Nie dat sy weergawe so uniek was nie, maar as apostel na die heidene het hy 'n uitermate groot verantwoordelikheid gevoel om die waarheid omtrent Jesus in die Grieks-Romeinse wêreld te versprei.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"God will judge the secrets of men"** |
| | **NAV, OAV** | **"oor die verborge dinge van die mense sal oordeel"** |
| | **CUM-NLV** | **"oordeel oor die verborge dieptes van ons verlede"** |

God ken die harte van alle mense (vlg. 1 Sam. 2:7; 16:7; 1 Kon. 8:39; 1 Kron. 28:9; 2 Kron. 6:30; Ps. 7:9; 44:21; 139:1-6; Spr. 15:11; 21:2; Jer. 11:20; 17:10; 20:12; Luk. 15:16; Han. 1:24; 15:8; Rom. 8:27; Openb. 20:11-15).

◙ **"through Christus Jesus" ("deur Christus Jesus"):** Die Here Jesus het nie gekom om te oordeel nie (Joh. 3:17-21). Hy het gekom om God die Vader te openbaar, om 'n plaasvervangende dood te sterwe, en om vir gelowiges 'n navolgenswaardige voorbeeld te stel. Wanneer mense Jesus verwerp, spreek hulle oordeel oor hulleself uit.

Nogtans leer die NT dat Jesus as verteenwoordiger van die Vader in die oordeel sal optree (Joh. 5:22, 27; Han. 10:42; 17:31; 2 Tim. 4:1). Die spanning tussen Jesus as Regter en/of Saligmaker is merkbaar in die Evangelie van Johannes (vlg. 3:17-21 teenoor 9:39).

**NASB (UPDATED) TEXT: 2:17-24**

**[17]But if you bear the name "Jew" and rely upon the Law and boast in God, [18]and know *His* will and approve the things that are essential, being instructed out of the Law, [19]and are confident that you yourself are a guide to the blind, a light to those who are in darkness, [20]a corrector of the foolish, a teacher of the immature, having in the Law the the embodiment of knowledge and of the truth, [21]you, therefore, who teach another, do you not teach yourself? You who preach that one should not steal, do you steal? [22]You who say that one should not commit adultery, do you commit adultery? You who abhor idols, do you rob temples? [23]You who boast in the Law, do you dishonor God? [24]For "THE NAME OF GOD IS BLASPHEMED AMONG THE GENTILES BECAUSE OF YOU," just as it is written.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 2:17-24.*

| | | |
|---|---|---|
| **2:17** | **NASB** | **"if"** |
| | **NAV** | **"Jy sê jy"** |
| | **OAV** | **"Kyk, jy"** |
| | **CUM-NLV** | **"jy [...] jy [...] jy"** |

Dit is 'n BYWOORDELIKE BYSIN VAN VOORWAARDE (EERSTE KLAS) wat aanvaar word as waarheid vanuit die skrywer se perspektief, of vir die doel wat hy met hierdie skryfwyse wil bereik. Hierdie voorwaardelike stelwyse word toegepas tot by vers 20, maar sonder 'n afsluiting, wat daartoe lei dat TEV hier vertaal met 'n veronderstelling, nl. dat dit op uitsprake wat Jesus vantevore gemaak het, berus. Die Jode het vir die saligheid grootliks op hul afkoms, tradisies en eie werke vertrou (vlg. Mat. 3:9; Joh. 8:33, 37, 39).

◙ **NASB** **"boast in God"**
**NAV, OAV** **"beroem jou daarop dat God jou God is"**
**CUM-NLV** **"jy spog daarmee dat jy 'n spesiale verhouding met God het"**

Baie Jode het hulle daarop verlaat dat (1) hulle ras en afkoms, sowel as (2) hulle onderhouding van die Wet van Moses hulle by God aanvaarbaar maak. In werklikheid het hulle wettiese selfregverdiging hulle van God vervreem (vlg. Mat. 5:20; Gal. 3). Hoe ironies en tragies!

Paulus sluit aan by die roemgedagte in 1 Korintiërs. Hy is gekonfronteer met 'n hooghartige Israel en 'n ewe aanmatigende Griekse intellektualisme. Kortom, dis wis en seker, niemand het iets om oor te roem voor God nie (vlg. Ef. 2:8-9). Om dit ietwat kras te stel: God het aan die kortste end getrek toe Hy julle gekry het.

**VIR SPESIALE AANDAG: ROEM (TROTS)**

Die Griekse terme *kauchaomai, kauchēma* en *kauchēsis* word sowat 35 keer deur Paulus gebruik en kom twee keer in die res van die NT voor (in Jakobus). Meestal kom dit in 1 en 2 Korintiërs voor.

Daar is twee waarhede wat met spoggery verband hou:

★ geen vlees sal voor God kan roem nie (vlg. 1 Kor. 1:29; Ef. 2:9);
★ gelowiges moet in die Here roem (trots) vind (vlg. 1 Kor. 1:31; 2 Kor. 10:17, wat aan Jer. 9:23-24 herinner).

Daarom is daar aanvaarbare en onaanvaarbare roem en trots.

1. Aanvaarbaar
   a. roem in die hoop op vryspraak (vlg. Rom. 4:2)
   b. in God deur die Here Jesus (vlg. Rom. 5:11)
   c. in die kruis van die Here Jesus Christus (bv. Paulus se hoofgedagte, vlg. 1 Kor. 1:17-18; Gal. 6:14)
   d. Paulus vind roem in
      (1) sy bediening sonder vergoeding (1 Kor. 9:15-16; 2 Kor. 10:12)
      (2) sy gesag aan Christus ontleen (2 Kor. 10:8, 12)
      (3) dat hy nie hom beroem op ander se werk nie (soos sommige in Korinte wel gedoen het, vlg. 2 Kor. 10:15)
      (4) sy ras-afkoms (soos sommige in Korinte ook wel doen, vlg. 2 Kor. 11:17; 12:1, 5, 6)
      (5) Sy kerke
         (a) Korinte (vlg. 2 Kor. 7:4, 14; 8:24; 9:2; 11:10)
         (b) Tessalonika (vlg. 2 Tes. 1:4)
      (6) sy vertroue in God se vertroosting en redding (2 Kor. 1:12)
2. Onaanvaarbaar
   a. roem oor Joodse afkoms (Rom. 2:17, 23; 3:27; Gal. 6:13)
   b. sommige kerke van korinte het hulle beroem:
      (1) op mense (1 Kor. 3:21)

(2) op wysheid (1 Kor. 4:7)
(3) in vryheid (1 Kor. 5:6)

c. valse leraars het hulle ook beroem op die kerk van Korinte (2 Kor. 11:12).

**2:18 "approve" ("onderskei"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Griekse Terme en Konnotasies vir "Toetsing"* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: GRIEKSE TERME EN KONNOTASIES VIR "TOETSING"**

Vir die gedagte om iemand te toets met die oog op 'n bepaalde doel, is daar twee woorde in Grieks:

1. *Dokimazō, dokimion, dokimasia*

   Dit is 'n metallurgiese term wat gebruik word wanneer die egtheid van 'n stof deur vuur getoets word (metafories – iemand). Vuur ontbloot die ware metaal deur metaalslak af te brand. Hierdie fisiese proses het 'n kragtige idioom geword om te beskryf hoe God en mense ander beproef. Die woord "beproef" word altyd in 'n positiewe sin gebruik met 'n verwagte goeie afloop.

   In die NT word dit gebruik vir die toets van:

   a. osse (Luk. 14:19);
   b. selfondersoek (1 Kor. 11:28);
   c. eie geloof (Jak. 1:3) en
   d. selfs God (Heb. 3:9).

   Die resultaat van hierdie toetsing word aanvaar as positief (vlg. Rom. 1:28; 14:22; 16:10; 2 Kor. 10:18; 13:3; Fil. 2:27; 1 Pet. 1:7). Die basiese idee is dat iemand ondersoek is en gevolglik:

   a. verdienstelik;
   b. goed;
   c. opreg;
   d. waardevol en
   e. geëerd bevind is.

2. *Peirazō, peirasmos*

Hierdie term hou verband met 'n ondersoek met die doel om fout te vind of af te keur. Dit word dikwels gebruik met betrekking tot Jesus se versoeking in die woestyn

a. Dit spreek van die poging om Jesus in 'n strik te lok (Mat. 4:1; 16:1; 19:3; 22:18, 35; Mark. 1:13; Luk. 4:2; 10:25; Heb. 2:18).
b. *Peirazō* word gebruik as 'n titel vir Satan (Mat. 4:3; 1 Tes. 3:5).
c. In saamgestelde vorm, *ekpeirazō*, word dit deur Jesus gebruik om nie vir God te toets nie (Mat. 4:7; sien ook 1 Kor. 10:9).
d. Dit word ook gebruik in verband met die versoeking en beproewing van gelowiges (1 Kor. 7:5; 10:19, 13, 14; 1 Pet. 4:12).

◙ **"the Law" ("die wet van Moses" – NAV):** Verse 17vv handel oor die Joodse volk. Gevolglik impliseer "the Law" (Engelse vertalings) vanweë die konteks "die wet van Moses". Dit word deur vers 25 bevestig waar oor die besnydenis gepraat word.

**2:18-20** Die Joodse leiers het geglo dat hulle weg (Judaïsme, 'n sektariese afwyking) die regte en enigste weg na God toe was. Hulle was tevrede om aan hulleself te dink as die ware leermeesters in religieuse sake. Maar voorreg gaan gepaard met verantwoordelikheid (vlg. Luk. 12:48).

Let op die parallelle in hulle selfvertroue:

1. 'n *gids* vir dié wat *blind* is (vers 19)
2. 'n *lig* vir dié wat in *duisternis* verkeer (vers 19)
3. 'n *teregwyser* van die *dwase* (vers 20)
4. 'n *leermeester* van die *onvolwassenes* (vers 20)
5. wat in die wet die beliggaming van kennis en waarheid vind (vers 20)

**2:21-24** Indien jy jou vertroue in persoonlike gehoorsaamheid stel, dan moet dit volkome gehoorsaamheid wees (vlg. Mat. 5:20-48; Gal. 3:10, wat 'n aanhaling van Deut. 27:26 is; Jak. 2:10). Vir die gevalle mensdom is dit egter onmoontlik. Paulus rig vyf retoriese vrae aan sy Joodse lesers/gehoor in verse 21-23.

**2:22** Dit is moeilik om uit te maak oor wie Paulus in verse 22-23 praat. Aangesien die beskrywing nie van toepassing is op die meeste Jode van sy dag nie, is dit moontlik dat hierdie sondes in 'n dieper sin verstaan moet word, in ooreenstemming met hoe Jesus dit in Mat. 5:20-48 bedoel. George Ladd in *A Theology of the New Testament,* is van mening dat Paulus verwys na berowing van God se verskuldigde eer, na geestelike ontrouheid, en deur ontwyding van die godsdiens deur hulleself as heer en meester oor hul medeskepsels aan te stel (bl. 505).

**2:22** **"abhor idols" ("'n afsku van afgode"):** Die grondbetekenis van hierdie term is om weg te draai as gevolg van 'n slegte reuk.

◙ **"do you rob temples" ("beroof jy nie hulle tempels nie"):** Dit is onseker op watter historiese omstandighede hierdie opmerking gebaseer is, maar daar bestaan algemene konsensus onder teoloë dat dit op 'n manier verband hou met afgodery.

**2:24** Hierdie is 'n aanhaling uit Jes. 52:5 in die Septuaginta. God wou Israel seën vir onderhouding van die verbond as voorbeeld vir die wêreld (Deut. 27-28), maar Israel het nooit die verbond nagekom nie. Gevolglik was daar vir die wêreld net die oordeel van God te sien (Eseg. 36:22-32). Israel was bestem om 'n koninkryk van priesters te wees, wat die hele wêreld na YHWH sou lei (vlg. Gen. 12:3; Ef. 2:11-3:13). Sien *Vir Spesiale Aandag: Bob se Evangeliese Vooroordele* by 1:5.

**NASB (UPDATED) TEXT: 2:25-29**

**25For indeed circumcision is of value if you practice the Law; but if you are a transgressor of the Law, your circumcision has become uncircumcision. 26So if the uncircumcised man keeps the requirements of the Law, will not his uncircumcision**

**be regarded as circumcision? [27]And he who is physically uncircumcised, if he keeps the Law, will he not judge you who though having the letter *of the Law* and circumcision are a transgressor of the Law? [28]For he is not a Jew who is one outwardly, nor is circumcision that which is outward in the flesh. [29]But he is a Jew who is one inwardly; and circumcision is that which is of the heart, by the Spirit, not by the letter; and his praise is not from men, but from God.**

*Verwys na* ***NAV***, ***OAV***, ***CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI*** *vir die Afrikaans: Rom. 2:25-29.*

**2:25 "circumcision" ("besnydenis"):** Paulus gebruik steeds die styl van 'n veronderstelde gespreksgenoot (dialektiek). Iemand sou die opmerking maak dat hy/hulle darem besny is (vlg. Gen. 17:10-11). Ons is darem van die lyn van Abraham. Reguit en saaklik takel Paulus hierdie geliefde argument van Joodse hoop af (vlg. Mat. 3:7-10; Joh. 8:31-59).

Al die bure van Israel, behalwe die Filistyne, was besny. Dit was nie die gebruik nie, maar wel die volgehoue geloof van die ontvanger (verse 26-27). Dit is waar van alle godsdienstige rituele. Godsdienstige mense begeer dikwels die seëninge van God se verbond, maar sonder die verantwoordelikhede wat daarmee gepaard gaan.

**2:25-26 "if... if... if" ("as... as... as"):** Hierdie is drie BYWOORDELIKE BYSINNE VAN VOORWAARDE KLAS 3 wat dui op moontlike toekomstige aksie. Gehoorsaamheid (vlg. Deut. 27-30) is die sleutel tot Paulus se argument in hoofstuk 2, maar nie in 3:21-31 nie (vlg. Gal. 3).

**2:26-27** Hierdie verse bied die hoop dat sommige Heidene wel volgens die lig tot hulle beskikking geleef het. Die waarskynlikste voorbeeld in die Bybel is Kornelius, volgens Handelinge 10. Andersins pas hy ook weer nie heeltemal by die gedagtegang in hierdie vers in nie. Hy was 'n godvresende persoon wat in die plaaslike sinagoge aanbid het.

In werklikheid is Paulus se argument in hierdie verse strydig met wat nodig is vir die Jode om tot saligheid te kom. Rom. 3:23 is die opsomming waaruit dit blyk dat alle mense geestelik verlore is sonder Christus. As daar dan heidene is wat algeheel volgens die lig tot hulle beskikking geleef het deur die skepping en hulle aangebore moraliteit, sal God voorsien vir 'n geleentheid om na Christus te kom – op 'n manier, hoe dan ook al, eendag.

**2:28-29 "For he is not a Jew... he is a Jew" ("Nie hy is 'n Jood... nee, hy is 'n Jood"):** Hierdie is 'n uitermate belangrike aspek as antwoord op die hedendaagse opkoms van teologiese dispensasionalisme, wat poog om die OT volk van God en die NT volk van God van mekaar te skei, of in aparte bedelings af te hok. Daar is net één verbond en één volk van God (vlg. Rom. 9:6; Gal. 3:7-9, 29; 6:16; 1 Pet. 3:6). Die nuwe verbond is immers 'n ontwikkeling en vervulling van die oue. Die mense-van-God was altyd volk-van-God op grond van geloof eerder as afkoms. Hulle is "hart-mense" en is nie volk van God as gevolg van ritus of ras nie. Die sleutel is nie wie die ouers is nie, maar geloof. Nie verbonds*teken* nie, maar verbonds*betekenis* is waaroor dit moet gaan.

◙ **"flesh" ("aan die liggaam"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Die Seun van God* by 1:3.

**2:29** Besnydenis as verbondsteken (vlg. Gen. 17:14) was 'n OT metafoor vir 'n persoon se oopheid vir God. Dit het gelei tot metaforiese gebruik van (1) besnydenis van die hart (Deut.

10:16; Jer. 4:4); (2) besnydenis van die oor (Jer. 6:10); en (3) besnydenis van die lip (Eks. 6:12, 30). Die Wet was nooit bedoel om ’n uitwendige kenteken te wees nie, maar ’n riglyn vir lewensverandering. Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se Siening van die Wet* by 13:9.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“that which is of the heart, by the Spirit, not by the letter”** |
| **NKJV** | **“that of the heart, in the Spirit, and not the letter”** |
| **NRSV** | **“a matter of the heart – it is spiritual and not literal”** |
| **TEV** | **“which is the word of God’s Spirit, not of the written Law”** |
| **JB** | **“in the heart – something not of the letter but of the spirit”** |
| **NAV** | **“wat in die hart gedoen is deur die Gees, nie volgens die wetsvoorskrifte nie.”** |
| **OAV** | **“is dié van die hart, in die gees, nie na die letter nie”** |
| **CUM-NLV** | **“dit is die besnydenis van jou hart wat deur die Gees van God gedoen word”** |

Hierdie frase is dubbelsinnig in die Grieks. Sommige vertalings hanteer dit as “geestelik” versus “letterlik” (vlg. NRSV, *Twentieth Century New Testament*, die *Knox-vertaling*, die George A. Lamsa vertaling van die *Peshitta*, die Williams-vertaling en die *New Berkeley Version*). Ander vertalings sien dit as kontras tussen die Heilige Gees (vlg. 7:6; 2 Kor. 3:6, waar ’n soortgelyke konstruksie voorkom) en die geskrewe teks (vlg. NASB, NKJV, NEB, NIV, TEV en NAV).

Paulus het die moontlikheid gelug dat sommige heidene se lewens, sonder die Wet, God welbehaaglik was. Indien so, dan het meer mense as die fisies besnedenes kinders van God geword (vlg. Galasiërs). God se volk strek wyer as die Joodse ras (Gen. 3:15; 12:3; Eks. 19:5); Job, Melgisedek, Jetro, Kaleb, Ragab en Rut was nie Joodse rasgenote nie. Selfs die stamme Efraim en Manasse was half-Egipties, Gen. 41:50-52).

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die gespreksvrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Hoe beïnvloed die Jode se ontrouheid die beloftes van God (3:3-4)?
2. Is daar enige voordeel voor God daarin om Joods te wees (3:1-8)?
3. Wat is dialektiek?
4. Wat is die kwessie waaroor die vermeende dialektiek in verse 5-8 handel?
5. As regverdigmaking uit genade en deur geloof verkry word, maak dit nog saak hoe ‘n mens lewe (3:8)?
6. Wat is die teologiese konsep van algehele bedorwenheid (3:10-18)?
7. Wat is die doel van die Mosaïese Wet, of wette oor die algemeen (3:20; Gal. 3:24-25)?
8. Waarom word Satan in die eerste drie hoofstukke, wat oor die mens se verlorenheid handel, glad nie genoem nie?
9. Is die beloftes van die OT onderhewig aan voorwaardes?
10. Wat is die doel van die wet van Moses in die lewe van (1) die nie-Jood en (2) die Jood?
11. Verduidelik in jou eie woorde hoe Paulus in elke paragraaf van 1:18-3:20 sy argument opbou.

# ROMEINE 3

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS | | | | |
|---|---|---|---|---|
| UBS[4] | NKJV | NRSV | TEV | JB |
| Die Jode en die Wet (2:17-3:8 | God se oordeel geregverdig | Die voordeel van die Jode | Die Jode en die Wet (2:17-3:8 | God se beloftes sal hulle nie red nie |
| 3:1-8 | 3:1-8 | 3:1-8 | 3:1-4 | 3:1-8 |
| | | | 3:5-6 | |
| | | | 3:7-8 | |
| Daar is niemand regverdig nie | Almal het gesondig | Almal is skuldig | Niemand is regverdig nie | Almal is skuldig |
| 3:9-20 | 3:9-20 | 3:9-18 | 3:9-18 | 3:9-18 |
| | | 3:19-20 | 3:19-20 | 3:19-20 |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die vyf vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

9. Eerste paragraaf
10. Tweede paragraaf
11. Derde paragraaf
12. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 3:1-31**

A. In verse 1-8 is dit moeilik om Paulus se redenasie te volg, want hy gebruik steeds die literêre vorm van die dialektiek, wat ’n beswaarmaker veronderstel.

B. Dit wil voorkom of Paulus verwag hoe sommige Joodse mense gaan reageer op 2:17-39. Daarom beantwoord hy by voorbaat hulle besware (Corley, Vaughan, *Romans,* bl. 37-39).

   (1) Vraag een: is daar in werklikheid geen voordele vir die Jodedom nie (verse 1-2)?
   (2) Vraag twee: het God se woord misluk omdat sommige Jode ontrou geraak het (verse 3-4)?
   (3) Vraag drie: as God die Jode gebruik het om sy karakter te openbaar, is die Jode steeds wettiglik aanspreeklik (Verse 5-8)?

C. Die gevolgtrekking volg uit 2:11: by God is daar geen aanneming van die persoon nie. Alle mense is verantwoordelik vir ‘n lewe afvallig van die lig wat hulle gehad het (“natuurlike” of “algemene openbaring” en/of “besondere openbaring”).

D. Verse 9-18 is ’n reeks van aanhalings uit die OT wat spesifiek Joodse sondes uitlig.

E. Verse 19-20 som die geestelike toestand van Israel op, sowel as die doel van die OT (vlg. Gal. 3).

F. Verse 21-31 is ’n opsomming van 1:18-3:20. Hiermee dan die eerste teologiese stelling van die evangelie (sien die kort uiteensetting op bl. 2).

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 3:1-8**
**[1]Then what advantage has the Jew? Or what is the benefit of circumcision? [2]Great**
**in every respect. First of all that they were entrusted with the oracles of God. [3]What**
**then? If some did not believe, their unbelief will not nullify the faithfulness of God,**
**will it? [4]May it never be! Rather let God be found true, though every man *be found* a**
**liar as it is written, “THAT YOU MAY BE JUSTIFIED IN YOUR WORDS, AND PREVAIL WHEN YOU ARE JUDGED.”**
**[5]But if our unrighteousness demonstrates the righteousness of God, what shall we say? The God who inflicts wrath is not unrighteous, is He? (I am speaking in**
**human terms.) [6]May it never be! For otherwise, how will God judge the world? [7]But if**
**through my lie the truth of God abounded to his glory, why am I also still being judged as a sinner? [8]And why not say (as we are slanderously reported and as some**
**claim that we say), “Let us do evil that good may come”? Their condemnation is just.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 3:1-8.*

**3:1 NASB** **“What advantage has the Jew”**
**NAV, OAV** **“het dit dan enige voordeel om ‘n Jood te wees?”**
**CUM-NLV** **“beteken dit enigiets besonders om ‘n Jood te wees?”**

Paulus gaan voort om met ’n veronderstelde gespreksgenoot te argumenteer (dialektiek) en sodoende sy boodskap oor te dra. Vir ’n lys van voorregte vir die Joodse volk, sien 3:2 en 9:4-5.

**3:2 NASB** **“First of all”**
**NAV, OAV** **“ja, baie, in allerlei opsigte”**
**CUM-NLV** **“hou baie voordele in”**

Paulus gebruik “allereers” in 1:8, maar sonder ‘n daaropvolgende telwoord om ‘n tweede item aan te dui. Hier doen hy dieselfde. Die vloei van gedagtes wat Paul dikteer het, was so intens dat sy grammatikale konstruksies dikwels onvolledig was.

◙ **NASB** **“They were entrusted with the oracles of God”**
**NAV, OAV** **“Die belangrikste is dat God sy woorde aan die Jode toevertrou het”**
**CUM-NLV** **“sy openbaring [...] toevertrou het”**

Om God se openbaring te ontvang is ’n vreeswekkende verantwoordelikheid, maar ook ’n ongelooflike groot voorreg (vlg. 9:4-5). Hulle was die rentmeesters van God se gawe (AORISTUS PASSIEF, vlg. 1 Tes. 2:4).

Die woord *logion* word in die Septuaginta gebruik vir “die woord wat van God af kom” (vlg. Num. 24:4, 16; Deut. 33:9; Ps. 119:67; Jes. 5:2; 28:1). Dit word deurgaans in die NT met dieselfde betekenis gebruik (vlg. Han. 7:38; Heb. 5:12; 1 Pet. 4:11).

**3:3 NASB** **“if”**
**NAV** **“maar wat nou as”**
**OAV** **“want wat maak dit as”**

’n VOORWAARDELIKE BYSIN (KLAS 1) waarvan die gebruik aanvaar kan word as vasstaande feit vanuit die perspektief van die skrywer, of om sy literêre doelstelling te bereik. Verse 5 en 7 is ook VOORWAARDELIKE BYSINNE (KLAS 1).

◙ **NASB, NKJV** **“some did not believe”**
**NRSV, JB** **“some were unfaithful”**
**TEV** **“what if some of them were unfaithful”**
**NAV** **“sommige nie getrou gebly het nie”**
**OAV** **“Want wat maak dit as sommige ontrou geword het”**

Hiermee word moontlik verwys na elke Israeliet se (1) ontrouheid of (2) gebrek aan persoonlike geloof in YHWH. Dit is vir die verstand moeilik om te aanvaar dat o.a. die verlossing van die mensdom ’n onvoorwaardelike belofte van God is en, aan die ander kant, dit gepaard moet gaan met ’n voorwaarde of bevel dat mense dit ook móét aanvaar. Dit is egter ’n Bybelse paradoks (vlg. 3:4-5). God is getrou, selfs ook wanneer sy mense nie is nie (Hos. 1:3).

◙ **NASB** **“nullify”**
**NAV** **“laat ophou”**
**OAV** **“getrouheid van God vernietig”**
**CUM-NLV** **“getrouheid aan sy beloftes daarmee heen”**

Sien *Vir Spesiale Aandag* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: VAN NUL EN GEEN WAARDE NIE**

Hierdie (*katargeo*) was een van Paulus se gunsteling uitdrukkings. Ten spyte van ’n baie wye semantiese veld, gebruik hy dit ten minste 25 keer.

A. Die basiese etimologiese wortel kom uit *argos*, wat beteken:

1. werkloos
2. ydel
3. onbenut
4. nutteloos
5. onaktief

B. Die samestelling met *kata* is gebruik om uitdrukking te gee aan:

1. onaktiwiteit
2. nutteloosheid
3. iets wat gekanselleer is
4. dít waarvan afgesien is
5. iets wat heeltemal sonder uitwerking is

C. Lukas gebruik die woord een keer om ‘n boom wat nie vrug dra nie, as nutteloos te beskryf (Luk. 13:7).

D. Paulus gebruik dit figuurlik op hoofsaaklik twee maniere:

1. God stel dinge wat vir die mensdom nadelig is, buite werking:
   a. Die mensdom se sondige natuur – Rom. 6:6
   b. Die Mosaïese Wet wat sy belofte aan die gelowige nageslag betref – Rom. 4:14; Gal. 3:17; 5:4, 11; Ef. 2:15
   c. Geestelike (bose) magte – 1 Kor. 15:24
   d. Die wettelose mens – 2 Tes. 2:8
   e. Fisiese dood – 1 Kor. 15:26; 2 Tim. 1:16 (Heb. 2:14)

2. God vervang die ou dinge (verbond, era) met die nuwe:
   a. Dinge wat verband hou met die Wet van Moses – Rom. 3:3, 31; 4:14; 2 Kor. 3:7, 11, 13, 14
   b. Analogie van die bevryding, ten opsigte van die Wet, van huweliksverpligting deur die afsterwe van ‘n lewensmaat – Rom. 7:2, 6
   c. Die dinge van hierdie eeu – 1 Kor. 13:8, 10, 11
   d. Die aardse liggaam – 1 Kor. 6:13
   e. Leiers van hierdie era – 1 Kor. 1:28; 2:6

Hierdie woord is op talle maniere vertaal, maar beteken basies dat iets nutteloos gemaak is; buite werking gestel is; selfs al bestaan dit nog, kragteloos is; vernietig of uitgewis is.

**3:4 NASB** **“May it never be!”**
**NKJV, TEV** **“Certainly not!”**
**NRSV** **“By no means!”**
**JB** **“That would be absurd.”**
**NAV** **“Beslis nie”**
**OAV** **“Nee, stellig nie”**

Hierdie frase weerspieël ’n seldsame gebruik van die OPTATIEF MODUS wat aan ’n wens of bede uitdrukking gee en met “mag dit nooit so wees nie” vertaal behoort te word. Hierdie uitroep van verbaasde ongeloof is dikwels deur Paulus in sy literêre tegniek van ’n veronderstelde gespreksgenoot (dialektiek) aangewend (vlg. 3:4, 6, 31; 6:2, 15; 7:7, 13; 9:14; 11:1; 1 Kor. 6:15; Gal. 2:17; 3:21; 6:14). So het hy met nadruk ’n veronderstelde bewering van ’n denkbeeldige gespreksgenoot weerlê.

Let op die literêre tegnieke waarmee Paulus die veronderstelde beswaarmaker se vrae en stellings verwerp:

1. “Mag dit nooit so wees nie,” (verse 4, 6)

2. “Laat God getrou geag word, elke mens ‘n leuenaar immers” (vers 4)
3. “(ek spreek op menslike wyse)” (vers 5)
4. “(soos oor ons lasterlik gemeld word en sommige beweer dat ons sê)” (vers 8)

◙ **NASB** **“let God be found true, though every man be found a liar”**
**NAV** **“Dit staan vas dat God betroubaar is en elke mens ‘n leuenaar”**
**OAV** **“God waaragtig [...] mens leuenagtig”**
**CUM-NLV** **“elke mens ‘n leuenaar – God se integriteit bly nog steeds onkreukbaar”**

Hierdie is ’n TEENWOORDIGE TYD MEDIUM IMPERATIEF. Hierdie konstruksie beklemtoon die voortdurende toestand van die onderwerp: God is getrou en betroubaar, mense is ontrou en leuenaars! Dit herinner aan Ps. 116:11 en stem ooreen met wat Job moes leer volgens 2:2; 40:8.

Let daarop hoe sonde in hierdie hoofstuk ‘n universele verskynsel geag word vanweë Paulus se gebruik van *pas* (almal, elkeen) in verse 4, 9, 1, 19, 20, 23, 24, maar dank God dan ook vir sy universele aanbod van verlossing vir almal (vlg. 3:22).

◙ **“as it is written” (“soos daar geskrywe staan”):** Letterlik: “dit is en word steeds geskryf”. Dié idioom, ’n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF, het tegnies die bevestiging geword van God se inspirasie van die Skrif (vlg. Mat. 5:17-19). Dié aanhaling is Ps. 51:4 soos dit in die Septuaginta (LXX) voorkom.

**3:5-6** Paulus se argument in hierdie verse hou verband met God se spesiale verkiesing van Israel as middel om die wêreld te bereik (vlg. Gen. 12:3; Eks. 19:5-6). Die OT se “uitverkiesing” gaan dus om diens, nie spesiale bevoorregting nie. God het met hulle ’n verbond gesluit. Hy was getrou; hulle was ontrou (vlg. Neh. 9). Die feit dat God die ontroue Israel veroordeel, bewys sy regverdigheid.

Israel is bestem as manier om die heidene te bereik. Hulle het misluk (vlg. 3:24)! God se plan van universele verlossing (Gen. 3:15) is nie geaffekteer deur die mislukking van Israel nie. Inteendeel, God se getrouheid ten opsigte van sy oorspronklike verbond word bevestig in Rom. 9-11. Ongelowige Israel word verwerp, maar ’n gelowige Israel sal God se verlossingsplan deurvoer.

Paulus se dialektiek in verse 5-6 gaan voort in verse 7-8.

**3:5 “if” (“dus”):** Dit is ’n VOORWAARDELIKE BYSIN (EERSTE KLAS) wat as die waarheid aanvaar kan word vanuit die skrywer se perspektief of vir sy literêre doeleindes**.** Verse 3 en 7 is ook VOORWAARDELIKE BYSINNE (EERSTE KLAS).

◙ **NASB** **“if our unrighteousness demonstrates the righteousness of God”**
**NAV** **“Ons verkeerde dade laat dus blyk dat God regverdig is”**
**OAV** **“as ons ongeregtigheid die geregtigheid van God bewys”**

Die VOORNAAMWOORD “ons” is verwys in ‘n kollektiewe sin na alle Jode. Sien *Vir Spesiale Aandag: Geregtigheid* by 1:17.

◙ **"what shall we say" ("Wat sal ons daarvan sê?"):** Paulus verhelder nou sy betoog deur die gebruik van dialektiek (vlg. 3:5; 7:7; 8:31; 9:14, 39) en sy veronderstelde beswaarmaker (vlg. Mal. 1:2, 6, 7, 12, 13; 2:14, 17 (2 keer); 3:7, 13, 14).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"(I am speaking in human terms)"** |
| **NKJV** | **"(I speak as a man)"** |
| **NRSV** | **"(I speak in a human way)"** |
| **TEV** | **"(I speak here as men do)"** |
| **JB** | **"( – to use a human analogy – )"** |
| **NAV** | **"Ek redeneer soos mense gewoonlik redeneer"** |
| **OAV** | **"Ek spreek menslikerwys"** |

Paulus gebruik dikwels menslike logika in sy teologiese argumente (vlg. 6:19; 1 Kor. 9:8; Gal. 3:15). Dit funksioneer hier as sy manier om die bewerings van sy veronderstelde beswaarmaker te verwerp.

**3:7-8** Daar is ooglopende parallel tussen verse 5 en 7. Óf (1) Paulus hou vol met die argumente in dialektiek, óf (2) dis sy reaksie op kritiek oor sy regverdigmaking-deur-die-geloof-alleen-prediking (vlg. vers 8).

Paulus verduidelik of beantwoord nie hierdie beswaar in besonderhede nie, maar wys dit met beslistheid van die hand. Dit is moontlik die beswaar teen die vrye, onverdiende regverdigmaking deur geloof was dat dit net tot meer wetteloosheid of ongehoorsaamheid en ontrouheid aanleiding sou gee. Paulus het egter geglo dat vrye genade tot Christus-gelykvormigheid sou lei, danksy 'n nuwe gesindheid van dankbaarheid! Die Jode, die Griekse moraliste en Paulus wou almal 'n etiese lewenstyl by hulle bekeerlinge kweek! Maar dit kom nie deur nakoming van 'n eksterne wetskode nie, maar deur 'n vernieude hart (vlg. Jer. 31:31-34; Eseg. 36:22-36).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"if"** |
| **NAV, OAV** | **"maar as"** |
| **CUM-NLV** | **"maar hoe kan"** |

Weereens 'n VOORWAARDELIKE BYSIN (EERSTE KLAS) soos in verse 3 en 5, wat as waar vanuit die perspektief van die skrywer beskou kan word, of deel uitmaak van sy literêre doelstellings.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"abounded"** |
| **NAV** | **"duideliker aan die lig bring"** |
| **OAV** | **"oorvloediger word"** |
| **CUM-NLV** | **"in die kollig plaas"** |

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 15:13.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"His glory"** |
| **NAV** | **"tot eer van God"** |
| **OAV, CUM-NLV** | **"tot sy heerlikheid"** |

Sien die aantekening by 3:23.

**NASB (UPDATED) TEXT: 3:9-18**

[9]What then? Are we better than they? Not at all; for we have already charged that that both Jews and Greeks are all under sin; [10]as it is written, "THERE IS NONE RIGHTEOUS, NOT EVEN ONE; [11]THERE IS NONE WHO UNDERSTANDS, THERE IS NONE WHO SEEKS FOR GOD; [12]ALL HAVE TURNED ASIDE, TOGETHER THY HAVE BECOME USELESS; THERE IS NONE WHO DOES GOOD, THERE IS NOT EVEN ONE." [13]"THEIR THROAT IS AN OPEN GRAVE, WITH THEIR TONGUES THEY KEEP DECEIVING," "THE POISON OF ASPS IS UNDER THEIR LIPS"; [14]"WHOSE MOUTH IS FULL OF CURSING AND BITTERNESS"; [15]"THEIR FEET ARE SWIFT TO SHED BLOOD, [16]DESTRUCTION AND MISERY ARE IN THEIR PATHS, [17]AND THE PATH OF PEACE THEY HAVE NOT KNOWN." [18]"THERE IS NO FEAR OF GOD BEFORE THEIR EYES."

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 3:9-18.*

| | | |
|---|---|---|
| **3:9** | **NASB** | **"Are we beter than they"** |
| | **NAV, CUM-NLV** | **"Is ons as Jode dan beter as die ander?"** |
| | **OAV** | **"het ons enige voorrang"** |

Die grammatikale konstruksie is op hierdie punt onduidelik. Dit is ooglopend dat die sentrale waarheid van hierdie gedeelte daarop neerkom dat die ganse mensdom God se genade nodig het (vlg. 3:9, 19, 23; 11:32; Gal. 3:22). Dit is nietemin onduidelik of daar spesifiek na Jode verwys word (Paulus en sy stamverwante, vlg. TEV, RSV, NAV), of na Christene (Paulus en medegelowiges nog sonder die genade van God). Jode het inderdaad sekere voordele (vlg. verse 1-2; 9:4-5), maar hierdie voordele gee ook uiteindelik aanleiding tot groter aanspreeklikheid. Alle mense is geestelik verlore totdat hulle van God genade ontvang.

Sommige geleerdes is van mening dat "beter" in die PASSIEWE VORM verstaan moet word in plaas van die MEDIUM ("beter daaraan toe wees"), met 'n vertaling wat dan lui "oortref deur", maar hulle is in die minderheid.

Romeine is dikwels bestempel as Paulus se mees neutrale geskrif wat plaaslike aangeleenthede betref. Die meeste van sy briewe handel oor lokale behoeftes of krisisse (geleentheidsgeskrifte). Nietemin mag die jaloesie tussen Joodse- en heidense-Christenleierskap op die agtergrond wees van teksgedeeltes soos hierdie en hoofstukke 9-11.

◙ **"under sin" ("in die mag van die sonde"):** Paulus personifieer sonde as 'n wrede meester wat oor die gevalle mensdom heers (vlg. 6:16-23).

**3:10-18**

| | |
|---|---|
| **NASB** | **"as it is written"** |
| **NAV, OAV** | **"daar staan immers geskrywe"** |
| **CUM-NLV** | **"soos die Skrif sê"** |

Hierdie frase kom ook in vers 4 voor. Die volgende reeks aanhalings uit die OT is metafore vir die menslike liggaam om die gevalle stand van die mensdom te beskryf: (1) verse 10-12, Pred. 7:20 of Ps. 14:1-3; (2) vers 13, Ps. 5:9 of 140:3; (3) vers 14, Ps. 10:7; (4) Jes. 59:7-8 en Spr. 1:16; en (5) vers 18, Ps. 36:1. Dit is verbasend dat Paulus nie Jes. 53:6 gebruik het nie.

**NASB (UPDATED) TEXT: 3:19-20**

[19]**Now we know that whatever the Law says, it speaks to those who are under the Law, so that every mouth may be closed and all the world may become accountable to God;** [20]**because by the works of the Law no flesh will be justified in His sight; for through the Law comes the knowledge of sin.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 3:19-20.*

**3:19 "we know that" ("Dit weet ons"):** Sien die aantekening by 2:2.

◙ **NASB** **"the Law"**
**NAV** **"Moses se wet"**
**OAV, CUM-NLV** **"die wet"**

Na aanleiding van die aangehaalde gedeeltes in verse 10-18 word hier verwys na die hele OT. Soos Paulus in vers 9 die sonde personifieer, doen hy ook nou hier met "die Wet" (vlg. 6:16-23).

◙ **NASB** **"to those who are under the Law"**
**NAV** **"vir dié wat die wet het"**
**OAV, CUM-NLV** **"vir die wat onder die wet is"**

Hierby is Joodse en heidense bekeerdes ingesluit. Heelwat van die OT-aanhalings is egter ook op heidene van toepassing.

◙ **NASB** **"that every mouth may be closed, and all the world may become accountable to God"**
**NKJV** **"that every mouth may be stopped, and all the world may become guilty before God"**
**NRSV** **"so that every mouth may be silenced, and the whole world may be held accountable to God"**
**TEV** **"in order to stop all human excuses and bring the whole world under God's judgment"**
**JB** **"but it is meant to silence everyone and to lay the world open to God's judgment"**
**NAV** **"Niemand sal hom dus kan verweer nie en die hele wêreld is strafwaardig voor God"**
**OAV** **"sodat elke mond gestop en die hele wêreld voor God doemwaardig kan wees"**
**CUM-NLV** **"niemand van ons kan ons verweer nie en is die hele wêreld skuldig voor God"**

Dit is die hooftema van 1:18-3:20 wat saamgevat word in 3:23.

◙ **"every mouth" ("Niemand sal hom dus kan verweer nie"):** Daar is verskeie frases in verse 19-20 wat op die hele mensheid dui:

1. "elke mond" (vgl. "niemand" – NAV) – vers 19
2. "die hele wêreld" – vers 19

3. “geen vlees” – vers 20

**3:20 “because by the works of the Law no flesh will be justified in His sight” (“Daarom sal geen mens op grond van wetsonderhouding deur God vrygespreek word nie”):** Die Engelse vertaling is duidelik ’n sinspeling op Ps. 143:2. Hierdie was ’n sentrale tema van Paulus se evangelie (vlg. Gal. 2:16; 3:11). As toegewyde Fariseër het Paulus besonder goed geweet dat godsdienstige entoesiasme en puntenerige ywer geen innerlike vrede verskaf nie.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, NRSV** | **“through the Law comes the knowledge of sin”** |
| **NKJV** | **“for by the Law is the knowledge of sin”** |
| **TEV** | **“what the Law does is to make man know that he has sinned”** |
| **JB** | **“all the law does is to tell us what is sinful”** |
| **NAV** | **“inteendeel, deur die wet leer ‘n mens wat sonde is”** |
| **OAV** | **“want deur die wet is die kennis van sonde”** |

Dít was een van die doelstellings van die OT. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 13:9. Dit was nooit bedoel om verlossing vir ’n gevalle mensdom te bied nie. Die doel van die OT was om sonde openbaar te maak en alle mense uit te dryf na ’n genadige God (vlg. 4:15; 5:13, 20; 7:7; Gal. 3:19-22, 23-29).

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die gespreksvrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Hoe beïnvloed die Jode se ontrouheid die beloftes van God (3:3-4)?
2. Is daar enige voordeel voor God daarin om Joods te wees (3:1-8)?
3. Wat is die funksie van die veronderstelde beswaar (dialektiek) in verse 5-8?
4. As regverdigmaking uit genade en deur geloof verkry word, maak dit nog saak hoe ‘n mens lewe (3:8)?
5. Omskryf Calvyn se teologiese konsep van algehele bedorwenheid (vlg. 3:10-28).
6. Wat is die doel van die Mosaïese Wet, of wette oor die algemeen (3:20; Gal. 3:24-25)?
7. Waarom word Satan in die eerste drie hoofstukke, wat oor die mens se verlorenheid handel, glad nie genoem nie?

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 3:21-31**

A. Romeine 3:21-31
   1. die klimaks en opsomming van 1:18-3:20
   2. 'n uitbreiding van 1:16-17
   3. 'n inleiding tot hoofstukke 4-8

B. Hierdie opsomming van die leerstelling van regverdigmaking deur geloof, is deur die Hervormers bestempel as:
   1. die belangrikste punt en die absolute hoofsaak van die brief en die hele Bybel – Martin Luther.
   2. "daar is waarskynlik in die hele Bybel nie 'n gedeelte wat duideliker die regverdigmaking van God in Christus uitspel nie," – Johannes Calvyn.

C. Dit is dié teologiese essensie van evangeliese Christenskap. Om die konteks te begryp is om Christendom te verstaan. Dit is die evangelie saamgevat in twee paragrawe, soos wat Joh. 3:16 dit in een vers is. Dit is die hart en siel van Paulus se verkondiging van die evangelie.

   Die drie sleutelvrae vir interpretasie is:
   1. Wat beteken die term "wet"?
   2. Wat beteken die frase "die geregtigheid van God"?
   3. Wat word verstaan onder "geloof" en "glo"?

D. Ek dank God vir die woord "almal" in vers 22 (vlg. vers 29) en vir die woorde "sonder dat hulle dit verdien" (vers 24 – NAV; "*gift*" – Engelse vertalings, en vlg. 5:15, 17; 6:23).

**STUDIE VAN WOORDE EN FRASES**

**NASB (UPDATED) TEXT: 3:21-26**

**21But now apart from the Law *the* righteousness of God has been manifested, being witnessed by the Law and the prophets, 22even *the* righteousness of God through faith for all those who believe; for there is no distinction; for all have sinned and fall short of the glory of God, 24being justified as a gift by His grace through the redemption which is in Christ Jesus; 25whom God displayed publicly as a propitiation in His blood through faith. *This was* to demonstrate His righteousness, because in the forbearance of God He passed over the sins previously committed; 26for the demonstration, *I say* of His righteousness t the present time, so that He would be just and justifier of the one who has faith in Jesus.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 3:21-26.*

**3:21 "But now" ("maar nou"):** Paulus kontrasteer hiermee die Ou Verbond met die Nuwe Verbond; die ou era van rebellie met die nuwe era van geregtigheid. Dit vind dan 'n parallel in "die teenswoordige tyd" van vers 26 (vlg. vers 26; "Maar nou" van 6L22; 7:6).

◙ **NASB** **"now apart from the Law"**
**NAV** **"nie deur die wet te onderhou nie"**

| | |
|---|---|
| **OAV** | **"sonder die wet"** |
| **CUM-NLV** | **"nie deur wetsgehoorsaming nie"** |

In hierdie aanvangshoofstukke is dit dikwels moeilik om met sekerheid vas te stel of Paulus na die Mosaïese wet (NASB) of wet in die algemeen (NRSV, TEV, NJB, NIV) verwys. In die konteks van Paulus se beredenering, lyk dit of dit die Joodse Wet moet wees. Alle mense het elke stel morele en sosiale riglyne – innerlik en uiterlik – verbreek. As gevalle mensdom is ons probleem dat ons geen riglyne wil hê anders as ons eie selfsugtige, selfgesentreerde begeertes nie (vlg. Gen. 3).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"*the* righteousness of God"** |
| | **NKJV, NRSV** | **"the righteousness of God"** |
| | **TEV** | **"God's way of putting people right with himself"** |
| | **NJB** | **"God's saving justice"** |
| | **NAV** | **"die vryspraak deur God"** |
| | **OAV** | **"die geregtigheid van God"** |
| | **CUM-NLV** | **"Sy vryspraak"** |

Daar is nie 'n definitiewe LIDWOORD voor "geregtigheid" nie. Dit dui dus nie op God se wesensaard nie, maar op die manier waarop God vergifnis en aanvaarding aan sondige mense wou bied. Hierdie frase kom net so voor in die teologiese tema van Rom 1:16-17. Die meganisme is duidelik bekendgemaak, naamlik geloof in Jesus Christus, die gekruisigde (vlg. vers 22, 24-26).

Die belang van *dikaiosonē* blyk duidelik uit die hoeveelheid kere wat die term en sy afleidings (sien die aantekening by 2:13) in hierdie konteks voorkom (1:17; 3:5, 21, 22, 25, 26; 4:3, 5, 6, 9, 11, 13, 22; 5:17, 21; 6:13, 16, 18, 19, 20; 8:10; 9:28, 30, 31; 10:3, 4, 5, 6, 10, 17). Die Griekse term vind sy oorsprong in 'n OT saamgestelde metafoor, *tsadak*, 'n bouwerkmeetstok wat dan as "standaard" geld. God is self die standaard. Dit dui op God wat sy karakter vryelik aan die mensheid skenk deur Christus (vlg. 2 Kor. 5:21). Vir 'n selfgesentreerde, trotse mensheid was, en is dit steeds, 'n vernederende ervaring om God se geskenk te aanvaar – veral die wettiese en wetties-godsdienstige mens. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"has been manifested"** |
| | **NAV** | **"in werking getree"** |
| | **OAV** | **"geopenbaar"** |
| | **CUM-NLV** | **"'n ander weg bekend gemaak"** |

Die frase stem baie ooreen met 1:17. Die werkwoord verskil egter. Hier kan die werkwoord vertaal word as "is en word steeds duidelik geopenbaar". Dit is dus 'n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF, terwyl die sinoniem in 1:17 'n PRAESENS PASSIEF INDIKATIEF is. God het die evangelie beide in die OT (vlg. hoofstuk 4) en in Jesus, duidelik bekendgemaak.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"being witnessed by the Law and the Prophets"** |
| | **NAV, OAV** | **"waarvan die wet en die profete getuig"** |
| | **CUM-NLV** | **"langs die weg waarvan die Skrif lankal getuig"** |

Dit verwys na twee van die drie samestellende dele van die Hebreeuse kanon: Wet, Profete en Geskrifte. Die eerste twee is dikwels gebruik om die geheel aan te dui. Hieruit blyk duidelik

dat die evangelie in ’n voorlopige vorm in die OT vervat is (vlg. Luk. 24:27, 44; Han. 10:43). Dit was nie ’n nagedagte of noodoplossing – ‘n “plan B” – nie (vlg. 1:2).

| | | |
|---|---|---|
| **3:22** | **NASB** | **“through faith in Jesus Christ”** |
| | **NAV, OAV** | **“maar deur in Jesus Christus te glo”** |
| | **CUM-NLV** | **“wanneer ons op Jesus vertrou”** |

Letterlik staan hier “deur geloof van Jesus Christus”. Dit is ’n GENITIEF-konstruksie wat herhaal word in Gal. 2:16 en Fil. 3:9, met soortgelyke vorm in Rom. 3:26; Gal. 2:16, 20; 3:22. Dit kan die volgende beteken: (1) die geloof of getrouheid van Jesus (SUBJEKTIEWE GENITIEF) of (2) Jesus as objek van ons geloof (OBJEKTIEWE GENITIEF). Dieselfde grammatikale konstruksie in Gal. 2:16 maak #2 die beste keuse.

Dit laat blyk die hoofsaak van God se regverdigmaking: die geregtigheid van Christus as vrye gawe word in ’n mens se lewe deur Christus werksaam gemaak (vlg. 4:5; 6:23), wat deur geloof/deur te glo/deur vertroue aangeneem moet word (vlg. Ef. 2:8-9) en daagliks uitgeleef moet word.

◙ **“for all” (“aan almal”):** Die evangelie is vir alle mense (vlg. vers 24; Jes. 53:6; Eseg. 18:23; Joh. 3:16-17; 4:42; 4:10; Tit. 2:11; 2 Pet. 3:9; 1 Joh. 4:14). Wat ’n heerlike waarheid! Dit plaas die Bybelse waarheid van uitverkiesing in perspektief. God se uitverkiesing moet nie in die Islamse sin van die woord as deterministies verstaan word nie. Ook nie in die Calvinistiese sin van “sommige en nie ander nie”. Dit moet in ‘n verbondsrelasie verstaan word. OT uitverkiesing was vir diens, nie vir bevoorregting nie. God het beloof om die gevalle mensdom te red (Gen. 3:15). God roep en verkies die hele mensdom deur Israel vlg. Gen. 12:3; Eks. 19:5-6). God verkies deur geloof in Christus. God neem altyd die inisiatief in verlossingswerk (Joh. 6:44, 65). Ef. 1 en Rom. 9 bied die sterkste uitsprake in verband met uitverkiesing, wat deur Augustinus en Calvyn teologies beklemtoon word.

God het gelowiges nie net vir verlossing (regverdigmaking) uitverkies nie, maar ook vir heiligmaking (vlg. Ef. 1:4; Kol. 1:12). Dit kan betrekking hê op (1) ons posisie in Christus (vlg. 2 Kor. 5:21), of (2) God se begeerte om sy wesensaard in sy kinders te manifesteer (vlg. Rom. 8:28-29; Gal. 4:19; Ef. 2:10. God wil hê Sy kinders moet eendag in die hemel kom, sowel as nou Christus-gelykvormigheid ervaar!

Die doel van voorbeskikking is heiligheid, nie bevoorregting nie! God roep nie net ‘n gegewe aantal van Adam se kinders nie, maar vir almal! Dit was ‘n uitroep na God se eie wesensaard (vlg. 1 Tes. 5:23; 2 Tes. 2:13). Om voorbeskikking tot ’n teologiese bywoner te omskep in plaas van ’n heilige lewe, is ’n tragedie vir menslike teologiese denke. Dikwels gebeur dit dat ons teologiese raamwerke die Bybelse teks verdraai.

Sien *Vir Spesiale Aandag: Uitverkiesing/Predestinasie en die Behoefte aan Teologiese Balans* by 8:33.

◙ **“who believe” (“aan almal wat glo”):** Jesus het vir alle mense gesterf**.** Die moontlikheid bestaan dat almal gered kan word. Persoonlike aanvaarding (PRAESENS PARTISIPIUM) lei daartoe dat die mensdom Jesus se geregtigheid in hulle lewens toepas (vlg. 1:16; Joh. 1:12; 3:16; 20:31; Rom. 10:9-13; 1 Joh. 5:13). Die Bybel bied twee kriteria vir die ontvangs van toegerekende geregtigheid: geloof en belydenis (vlg. Mark. 1:15; Han. 3:16, 19; 20:31; en sien

die aantekening by 1:5). Hierdie teks ontbloot die universaliteit van verlossing, maar almal sal nie gered word nie.

◙ **NASB** **"for there is no distinction"**
**NAV, OAV** **"sonder onderskeid"**
**CUM-NLV** **"maak nie saak wie ons is of wat ons gedoen het nie"**

Daar is net een Persoon deur wie mense (Jode en heidene) gered kan word (vlg. Joh. 10:1-2, 7; 11:25; 14:6). Enigeen en elkeen kan deur geloof in Christus gered word (vlg. 1:16; 4:11, 16; 10:4, 12; Gal. 3:28; Kol. 3:11).

**3:23-26** Dit is een sin in Grieks.

**3:23** **NASB, NKJV, NRSV** **"for all have sinned and fall short of"**
**TEV** **"all men have sinned and are far away from"**
**JB** **"sinned and forfeited"**
**NAV** **"Almal het gesondig en is ver"**
**OAV** **"almal het gesondig en dit ontbreek hulle aan"**
**CUM-NLV** **"ons het almal God beroof van die eer wat Hom toekom"**

Hierdie is 'n opsomming van 1:18-3:20. Elkeen het nodig om deur Christus verlos te word (vlg. 3:9, 19; 11:32; Gal. 3:22; Jes. 53:6). "Gesondig" is 'n AORISTUS AKTIEF INDIKATIEF, en "is ver van [...] af" ("*fall short*") weer 'n PRAESENS MEDIUM INDIKATIEF. Dit is moontlik dat hierdie vers dui op die mensdom se gesamentlike val in Adam (vlg. 5:12-21), en dan sy voortdurende individuele dade van rebellie. Geen van die moderne Engelse vertalings dui hierdie onderskeid aan nie.

Hierdie vers sluit aan by die teologie van vers 21, en nie direk by vers 24 nie.

◙ **NASB** **"the glory of God"**
**NAV** **"is ver van God af"**
**OAV** **"die heerlikheid van God"**
**CUM-NLV** **"ons het immers almal gesondig"**

Die mees algemene Hebreeuse woord vir "heerlikheid" (vlg. NAV, OAV) (Eng. "glory") in die OT, is *kabod*. Dit was oorspronklik 'n kommersiële term wat verwys na die weegskaal en het "swaar" beteken (Eng. *heavy*). Dit wat swaar was, is van waarde geag, of het wesentlike waarde gehad. Daarby het die konsep van glans ("brightness") uitdrukking gegee aan God se majesteit (vlg. Eks. 19:16-18; 24:17; Jes. 60:1-2). Hy alleen is waardig van agting en hooggeëerd. Hy is te glansryk vir gevalle mense om te aanskou (Eks. 33:17-23; Jes. 6:5). God kan inderwaarheid net in Christus geken word (vlg. Jer. 1:14; Mat. 17:2; Heb. 1:3; Jak. 2:1). Hy is te glansryk om deur 'n gevalle mensdom aanskou te word (Eks. 33:17-23; Jes. 6:5). YHWH kan inderwaarheid net deur Christus geken word (vlg. Jer. 1:14; Mat. 17:2; Heb. 1:3; Jak. 2:1).

Die term "heerlikheid" is ietwat dubbelsinnig: (1) dit kan sinoniem wees vir die "geregtigheid van God" (vers 21); (2) ook kan dit "eerbetoon" of "goedkeuring van God" beteken (vlg. Joh. 12:43); (3) dit kan ook verwys na die beeld van God waarvolgens die mens geskape is (Gen. 1:26-27; 5:1; 9:6) wat later geskend is deur rebellie (vlg. Gen. 3:1-22), maar deur Christus herskep is (vlg. 2 Kor. 3:18). Hierdie term is aanvanklik in die OT gebruik om

YHWH se teenwoordigheid onder sy volk te beskryf (Eks. 16:7, 10; Lev. 9:23; Num. 14:10), wat steeds die doel daarvan is.

**VIR SPESIALE AANDAG: HEERLIKHEID**

Die Bybelse konsep van heerlikheid is moeilik om te definieer. Gelowiges se heerlikheid bestaan daarin dat hulle die evangelie verstaan en in God roem, nie in en oor hulleself nie (vlg. 1:29-31; Jer. 9:23-24).

Die mees algemene Hebreeuse woord vir "heerlikheid" (vlg. NAV) (Eng. "glory") in die OT, is *kbd*. Dit was oorspronklik 'n kommersiële term wat verwys na die weegskaal en het "swaar" beteken (Eng. *heavy*). Dit wat swaar was, is van waarde geag, of het wesentlike waarde gehad. Daarby het die konsep van glans ("brightness") uitdrukking gegee aan God se majesteit (vlg. Eks. 19:16-18; 24:17; Jes. 60:1-2). Hy alleen is waardig van agting en hooggeëerd. Hy is te glansryk vir gevalle mense om te aanskou (Eks. 33:17-23; Jes. 6:5). God kan inderwaarheid net in Christus geken word (vlg. Jer. 1:14; Mat. 17:2; Heb. 1:3; Jak. 2:1). Hy is te glansryk om deur 'n gevalle mensdom aanskou te word (Eks. 33:17-23; Jes. 6:5). YHWH kan inderwaarheid net deur Christus geken word (vlg. Jer. 1:14; Mat. 17:2; Heb. 1:3; Jak. 2:1).

Die term "heerlikheid" is ietwat dubbelsinnig: (1) dit kan 'n sinoniem wees vir "die geregtigheid van God"; (2) dit kan verwys na die "heiligheid" en "volmaaktheid" van God; of (3) dit kan dui op die beeld van God waarvolgens die mens geskape is (Gen. 1:26-27; 5:1; 9:6), maar wat later geskend is deur die rebellie (vlg. Gen. 3:1-22). Die eerste vermelding daarvan as teenwoordigheid van YHWH met sy volk in die woestyn is in Eks. 16:7, 10; Lev. 9:23; en Num. 14:10 te vind.

**3:22 NASB "being justified as a gift by His grace"**
**NAV "sonder dat hulle dit verdien op grond van Sy genade vrygespreek"**
**OAV "deur Sy genade sonder verdienste vrygespreek"**
**CUM-NLV "spreek God ons in Sy onverdiende goedheid vry"**

Dit is 'n PRAESENS PARTISIPIUM PASSIEF. Dit is waar die evangelie begin – die genade van God wat geregtigheid skenk (5:15-17; 6:23). Die Griekse werkwoord "regverdig" (*dikaioō*) word afgelei van dieselfde stam as "geregtigheid" (*dikaiosunē*). God neem altyd die inisiatief (vlg. Joh. 6:44, 65).

In verse 24-25 is daar drie metafore wat verlossing beskryf: (1) "geregverdig", wat 'n wetlike term was en wat beteken "geen straf opgelê nie" of "onskuldig verklaar"; (2) "verlossing" wat uit die slawehandel kom en "teruggekoop" of "vrygestel" beteken; en (3) "versoening" (soenoffer) uit die offerstelsel, wat dui op die plek van sondebedekking of boetedoening. Dit was die deksel van die Ark van die Verbond waar offerbloed op die Versoendag geplaas moes word (vlg. Lev. 16; Heb. 9:5).

**VIR SPESIALE AANDAG: NUWE TESTAMENT GETUIENIS OOR PERSOONLIKE VERLOSSING**

Dit is gebaseer op:

1. Die wesensaard van die Vader (vlg. Joh. 3:16), die versoeningswerk van die Seun (2 Kor. 5:21), en die bediening van die Gees (Rom. 8:14-16); nie op menslike optrede en dus as beloning vir gehoorsaamheid, of bloot 'n geloofsbelydenis nie.
2. Dit is 'n geskenk (vlg. Rom. 3:24; 6:23; Ef. 2:5, 8-9).
3. Dit is 'n nuwe lewe, 'n nuwe lewens- en wêreldbeskouing (vlg. Jakobus en 1 Johannes).
4. Dit is kennis van die evangelie, lewe met Jesus in en deur geloof en 'n nuwe lewenstyl van Christus-gelykvormigheid deur die Heilige Gees; al drie, nie bloot toespitsing op een nie.

◙ **"gift" ("sonder dat hulle dit verdien"):** Paulus gebruik die konsep verskeie kere, maar met verskillende woorde:

1. *dōrean,* BYWOORD, "vryelik"
2. *dōrea,* SELFSTANDIGE NAAMWOORD, "vry/gratis geskenk"
3. *doron*, SELFSTANDIGE NAAMWOORD, "geskenk"
4. *charisma,* SELFSTANDIGE NAAMWOORD, "skenking" of "gratis guns"
5. *charisomai*, WERKWOORD, "'n vrye guns toegestaan"
6. *charis*, SELFSTANDIGE NAAMWOORD, "vrye guns" of "gratis geskenk"

◙ **NASB "through the redemption which is in Jesus Christ"**
**NAV, OAV "vanweë die verlossing deur Jesus Christus"**
**CUM-NLV "op grond van die verlossing wat Christus Jesus vir ons verkry het"**

Die meganisme vir ons verlossing is Jesus se plaasvervangende dood en opstanding. Die Bybel fokus nie soseer op hoeveel betaal moes word, of aan wie nie (Augustinus), maar eerder dat die mensheid van sondeskuld en straf deur 'n onskuldige plaasvervanger verlos is (vlg. Joh. 1:29, 36; 2 Kor. 5:21; 1 Pet. 1:19).

Dié vers toon ook die prys aan wat op Gen. 3:15 geplaas moes word. Jesus het die vloek (Gal. 5:13) op Hom geneem en het as plaasvervanger vir 'n gevalle mensheid gesterf (vlg. 2 Kor. 5:21). Verlossing mag gratis wees, maar gewis was dit nie goedkoop nie.

**VIR SPESIALE AANDAG: LOSPRYS/LOSKOOP**

I. OU TESTAMENT

A. Daar is in die eerste plek twee Hebreeuse wetsterme wat hierdie gedagte oordra:

1. *Gaal*, wat basies beteken om "vry te stel" deur 'n prys te betaal. *Go'el* is 'n vorm van hierdie term wat "tussenganger" beteken, gewoonlik 'n familielid (losser). Hierdie reg, binne kultuurverband, om dinge terug te koop – diere, grond (vlg. Lev. 25, 27) of verwante persone (vlg. Rut. 4:14-15; Jes. 29:22) – is teologies oorgedra op YHWH se redding van Israel uit Egipte (Eks. 6:6; 15:13; Ps. 74:2; 77:15; Jer. 31:11). Hy word

die “verlosser” (vlg. Job 19:25; Ps. 19:14; 78:35; Spr. 23:1; Jes. 41:14; 43:14; 44:6, 24; 47:4; 48:17; 49:7, 26; 54:5, 8; 59:20; 60:16; 63:16; Jer. 50:34).

2. *Padah*, wat basies “om te lewer” of “om te red” beteken.
   a. die loskoop van die eersgeborene (vlg. Eks. 13:13, 14; Num. 18:15-17)
   b. fisiese loskoop word gekontrasteer met geestelike redding (vlg. Ps. 49:7, 8, 16)
   c. God sal Israel verlos van hulle sonde en rebellie (Ps. 130:7-8)

B. Die teologiese konsep sluit drie sake in wat verband hou met mekaar:

1. Daar is ‘n behoefte, ‘n slawerny, boetedoening, ‘n gevangenskap
   a. fisies,
   b. sosiaal en
   c. geestelik (vlg. Ps. 130:8).

2. ‘n Prys is te betaal vir vryheid, loskom en herstel
   a. van die volk Israel (vlg. Deut. 7:8);
   b. en ook van die individu (Job 19:25-27; 33:28).

3. Iemand moet as tussenganger en weldoener optree. In *gaal* is dit gewoonlik ’n familielid of naasbestaande (d.w.s. ‘n *go’el*).

4. YHWH beskryf dikwels Homself in familie-terme:
   a. Vader
   b. Man
   c. Naasbestaande

Redding het gekom deur middel van YHWH se eie betrokkenheid; ‘n prys is betaal en verlossing is verkry!

II. NUWE TESTAMENT

A. Verskeie terme word gebruik om die teologiese konsep oor te dra.

1. *Agorazō* (vlg. 1 Kor. 6:20; 7:23; 2 Pet. 2:1; Openb. 5:9; 14:34). Dit is ’n kommersiële term wat aandui dat ’n prys vir iets betaal is. Ons is bloed-gekoopte mense wat nie ons eie lewens beheer nie. Ons behoort aan Christus.

2. *Exagorazō* (vlg. Gal. 3:13; 4:5; Ef. 5:16; Kol. 4:5). Dit is ook ’n kommersiële term. Dit weerspieël Jesus se plaasvervangende sterwe om ons onthalwe. Jesus het die las van ’n werkheiligheidswet (bv. die Mosaïese Wet) op Hom geneem, wat gevalle mense nie kon nakom nie. Hy het die “vloek” vir ons almal gedra (vlg. Deut. 21:23). In Jesus vermeng God se geregtigheid en liefde tot volle vergifnis – tot aanneming en aanvaarding!

3. *Luō*, “om los te maak”
   a. *Lutron*, ‘n betaalde prys (vlg. Mat. 20:28; Mark. 10:45). Hierdie is kragtige woorde uit die mond van Jesus self oor die doel van sy koms; om die Verlosser van die wêreld te wees deur skuld te betaal wat nie syne was nie (Joh. 1:29).
   b. *Lutroō*, “om los te laat

(1) om Israel te verlos (Luk. 24:21)
(2) om Homself oor te gee ten einde ‘n volk te verlos en te reinig (Tit. 2:14)
(3) om ‘n sondelose plaasvervanger te wees (1 Pet. 1:18-19)

c. *Lutrōsis*, “vrygekoop, verlossing of vrymaking”
(1) Sagaria se profesie omtrent Jesus (Luk. 1:68)
(2) Anna se lof aan God oor Jesus (Luk. 2:38)
(3) Jesus se beter, eenmalige offer vir sonde

4. *Apolitrōsis*
   a. Verlossing met die Wederkoms (Luk. 1:21; Rom. 8:23; Ef. 1:14; 4:30; Heb. 9:15)
   b. Verlossing deur Christus se dood (Rom. 3:24; 1 Kor. 1:30; Ef. 1:7; Kol. 1:14)

5. *Antilytron* (vlg. 1 Tim. 2:6). Dit is, soos Titus 2:6, ‘n allerbelangrike teks wat bevryding verbind met Jesus se dood aan die kruis. Hy is die een en enigste aanvaarbare offerande; die een wat sterwe vir “almal” (vlg. Joh. 1:29; 3:16-17; 4:42; 1 Tim. 2:4; 4:10; Tit. 2:11; 2 Pet. 3:9; 1 Joh. 2:2; 4:14).

B. Die teologiese konsep in die NT is as volg:

1. Die mensdom is verslaaf aan sonde (Joh. 8:34; Rom. 10:10-18; 6:23).
2. Die mensdom se verslawing aan sonde is bekendgemaak deur die Wet van Moses (Gal. 3) en Jesus se Bergrede (vlg. Mat. 5-7). Menslike verdienste het ‘n doodsvonnis geword (Kol. 2:14).
3. Jesus, die sondelose Lam van God, het in ons plek kom sterwe (Joh. 1:29; 2 Kor. 5:21). Ons is losgekoop van sonde sodat ons God kan dien (Rom. 6).
4. Dit impliseer dat Jesus en YHWH naasbestaandes is wat in ons belang optree. Dit leef voort in die familie-metafore (bv. vader, man, seun, broer, naasbestaande).
5. Vrykoping was nie ‘n prys betaal aan Satan nie (vlg. Middeleeuse teologie), maar die versoening van God se woord en God se geregtigheid met God se liefde en volkome voorsiening in Christus. By die kruis is vrede herstel en menslike rebellie is vergewe. Die beeld van God in die mensdom is nou ten volle funksioneel in intieme vriendskapsvertroulikheid.
6. Daar is steeds ‘n toekomstige aspek van verlossing (vlg. Rom. 8:23; Ef. 1:14; 4:30) wat ons opgestane liggame insluit in ‘n fisieke bestaan saam met die Drie-enige God.

| | | |
|---|---|---|
| **3:25** | **NASB** | **“whom God displayed publicly”** |
| | **NKJV** | **“Whom God set forth”** |
| | **NRSV** | **“whom God put forward”** |
| | **TEV** | **“God offered”** |
| | **JB** | **“who was appointed by God”** |
| | **NAV** | **“Hom het God gegee”** |
| | **OAV** | **“Hom het God voorgestel”** |
| | **CUM-NLV** | **“want God het Hom gestuur as ‘n offer”** |

Dit is ’n AORISTUS MEDIUM INDIKATIEF wat beteken dat God self sy eie hart en doel met die dood van Christus Jesus openbaar het (vlg. Ef. 1:9). God se ewige verlossingsplan het die opoffering van Jesus ingesluit (vlg. Jes. 53:10; Openb. 13:8). Sien die aantekening by 9:11.

Hierdie Griekse term, *endeiknumai* (*endeixis,* vlg. 3:25, 26) kom verskeie kere in Romeine voor (vlg. 2:15; 9:17, 23; LXX Eks. 9:16). Die basiese betekenis is om “bekend te maak” of “te vertoon”. God wou dat die mensheid ’n duidelike verstaan sal hê van sy verlossingsplan en sy geregtigheid. Hierdie gedeelte stel ’n Bybelse perspektief:

1. op God se wesensaard (karakter);
2. op Christus se versoeningswerk;
3. omtrent die mensheid se nood; en
4. omtrent die doel van verlossing.

God wil hê dat ons moet verstaan! Hierdie gedeelte is beslissend vir die verstaan van die Christelike geloof. Sommige van die woorde en frases is dubbelsinnig, maar die strekking van die geheel is volkome duidelik en eenvoudig. Hierdie konteks is die teologiese noord op die kompas van die NT.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“as a propitiation in His blood”** |
| **NKJV** | **“to be a propitiation by His blood”** |
| **NRSV** | **“as a sacrifice of atonement by His blood”** |
| **TEV** | **“so that by His blood He should become the means by which people’s sins are forgiven”** |
| **JB** | **“to sacrifice His life so as to win reconciliation”** |
| **NAV** | **“as offer wat deur Sy bloed versoening bewerk het”** |
| **OAV** | **“in Sy bloed as ‘n versoening”** |

In die Grieks-Romeinse wêreld het hierdie woord ’n konsep van herstel van vertrouensvriendskap met ’n vervreemde godheid gehad, deur ’n prys wat betaal moet word. Maar dit was nie so in die Septuaginta nie. Volgens die Septuaginta en Heb. 9:5 moet die deksel van die Ark van die Verbond in die Allerheiligste as “sitplek van genade” vertaal word: die plek waar versoening vir die nasies verkry is op die Versoendag (vlg. Lev. 16).

Met hierdie term moet God se weersin in die sonde nie onderskat word nie. Eweneens moet die bevestiging van sy positiewe verlossingswil ten opsigte van sondaars nie misgekyk word nie. ’n Goeie bespreking hiervan is te vinde in James Steward se *A Man in Christ*, bl. 214-224. Een manier om dit te bewerkstellig, is om die term só te vertaal dat dit God se werk in Christus weerspieël: “’n versoeningsoffer” of “met versoenende gesag.”

“In sy bloed” is ’n Hebreeuse segswyse om die plaasvervangende offerande van die onskuldige Lam van God aan te dui (vlg. Joh. 1:29). Om hierdie konsep ten volle te begryp, is Lev. 1-7 en hoofstuk 16 oor die Groot Versoendag beslissend. Bloed dui op ’n lewe sonder sonde wat namens dié wat skuldig is, opgeoffer word (vlg. Jes. 52:13-53:12).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“through faith”** |
| **NAV** | **“vir dié wat glo”** |
| **OAV** | **“deur die geloof”** |
| **CUM-NLV** | **“vir almal wat glo”** |

Weereens hier (vlg. 1:17; 3:22, 25-30) is die meganisme vir een en elkeen se persoonlike voordeel, beskikbaar in Jesus se plaasvervangende dood.

Hierdie frase is weggelaat uit die antieke hoofletterteks A van die 5de eeu (ook uitgelaat in die teks wat Chrysostomus gebruik het) en 'n 12de eeuse hoofletterteks MS (2127). Dit kom egter voor in alle ander Griekse manuskripte. Sommige het die BEPAALDE LIDWOORD met "geloof", en ander weer nie. Dit verander egter nie die betekenis nie. Die UBS[3] beraam die insluiting daarvan as 'n B, hoewel met 'n mate van twyfel.

◙ **"to demonstrate His righteousness" ("hierdeur het God getoon wat sy vryspraak behels"):** God moet trou bly aan sy wesensaard en sy woord (vlg. Mal. 3:6). Volgens die OT moet die siel wat sondig is sterf (vlg. Eseg. 18:4, 20). God sê dat Hy die skuldige nie sal oorsien nie (vlg. Eks. 23:7). God se liefde vir die gevalle mensheid was so groot dat Hy gewillig was om mens te word, om die Wet te vervul en in die gevalle mensheid se plek te sterf. Liefde en geregtigheid ontmoet in Jesus (vlg. vers 26).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, NKJV, NRSV** | **"He passed over the sins previously committed"** |
| **TEV** | **"in the past he was patient and overlooked people's sins"** |
| **NJB** | **"for the past when sins went unpunished"** |
| **NAV** | **"Hy het die sondes wat Hy voorheen in sy verdraagsaamheid tydelik ongestraf laat bly het, vergewe"** |
| **OAV** | **"deurdat Hy die sondes ongestraf laat bly het wat vantevore gedoen is onder die verdraagsaamheid van God"** |

Die term "*passed over*" is *paresis*, word slegs hier in die NT gebruik en nêrens in die Septuaginta nie. Die Griekse vaders en Hieronimus het dit in die letterlike betekenis van die Grieks opgevat, naamlik "die vergifnis oor 'n skuldverpligting" (vlg. Moulton en Milligan, bl. 493). Eintlik beteken die WERKWOORD *Pariēmi*, waaruit *paresis* afgelei is, "om eenkant te laat verbygaan" of "om te ontspan" (vlg. Luk. 11:42).

Die vraag ontstaan nou of God in die verlede sonde vergewe het in afwagting op Christus se komende werk, of het Hy gewoon dit oorgesien in die wete dat Christus se sterwe die probleem van sonde sou oplos? Dit kom op dieselfde neer: die sonde van die menslike geslag, in die verlede, in die hede en in die toekoms, is met die offer van Christus besleg.

Dit was 'n genadegawe van God in die verlede, in ag genome die toekomstige versoeningswerk van Christus (vlg. Han. 17:30; Rom. 4:15; 5:13), sowel as 'n teenswoordige- en toekomshandeling (vlg. vers 26). God het nie in die verlede, en ook nie in die hede, sonde ligtelik opgeneem nie, maar Hy aanvaar in Jesus se versoeningsoffer, ten volle en finaal, die heling van die rebellie wat ewige vriendskapsvertroulikheid met Hom sou verhinder het.

**3:26** Die term wat in vers 25 met "*righteousness*" ("vryspraak" – NAV) vertaal word, is etimologies verwant aan die terme "*just*"("in oordeel regverdig" – NAV) en "*justifier*" ("*as Hy vryspreek*" – NAV) van vers 26. God begeer dat sy eienskappe in gelowiges se lewens tot openbaring sal kom deur hulle geloof in Christus. Jesus word nou ons "geregtigheid" (2 Kor. 5:21; vlg. ook OAV vir lesing "geregtigheid"). Maar gelowiges moet ook hulle lewens verander na gelang van hierdie toegerekende geregtigheid, sodat dit toenemend met hierdie geregtigheid van Christus sal ooreenstem (vlg. Rom. 8:29). Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17.

**NASB (UPDATED) TEXT: 3:27-30**

**[27]Where then is boasting? It is excluded. By what kind of law? Of works? No, but by a law of faith. [28]For we maintain that a man is justified by faith apart from works of the Law. [29]Or is God *the God* of Jews only? Is He not *the God* of Gentiles also? Yes of Gentiles also, [30]since indeed God who will justify the circumcised by faith and the uncircumcised through faith is one.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 3:27-30.*

**3:27 NASB "Where then is boasting"**
**NAV "Het ons dan nou iets uit onsself om op te roem?"**
**OAV "Waar is dan die roem?"**
**CUM-NLV "beroem"**

Die gebruik van die LIDWOORD saam met "roem" weerspieël moontlik die trots van die Jode (2:17, 23). Die evangelie is daarin verootmoedigend dat die gevalle mensheid (Jode en heidene) hulleself nie kan help nie (vlg. Ef. 2:8-9). Sien *Vir Spesiale Aandag: Roem* by 2:17.

◙ **NASB "It is excluded"**
**NAV, OAV "Nee, dit is uitgesluit"**
**CUM-NLV "dis heeltemal buite die kwessie"**

Hierdie term (*ek* [uit] gevoeg by *kleiō* [sluit]) word slegs hier en in Gal. 4:17 aangetref. Letterlik beteken dit "om uit te sluit."

◙ **NASB "by a law of faith"**
**NAV, OAV "deur die wet van die geloof"**
**CUM-NLV "vryspraak berus nie op ons goeie dade nie, maar op ons geloof"**

Die Nuwe Verbond van God volgens Jer. 31:31-34 berus nie op werkeverdienste nie, maar om vertroue te hê op, en geloof (*pistis*) in, sy genadige aard en beloftes. Die doel van die OT sowel as die NT is dat 'n gevalle mensdom verander sal word om God se beeld van geregtigheid te vertoon – die OT by wyse van 'n wetsvoorskrif en die NT by wyse van 'n vernieude hart (vlg. Eseg. 36:26-27). Die einddoel is dieselfde!

**3:28 "we maintain that a man is justified by faith apart from works of the Law" ("Ons betoog is tog dat 'n mens vrygespreek word omdat hy glo, nie omdat hy die wet onderhou nie"):** Dit is 'n opsomming van 3:21-26 en 'n voorafskaduwing van hoofstukke 4-8 (vlg. 2 Tim. 1:9; Tit. 3:5). Verlossing is 'n gratis gawe wat berus op Christus se voltooide werk (vlg. 3:24, 5:15, 17; 6:23; Ef. 2:8-9). Christelike volwassenheid is egter 'n "ten alle koste" lewe van gehoorsaamheid, diens en aanbidding (vlg. Gal. 5:6; Ef. 2:10; Fil. 2:12; sien ook die aantekening by 1:5.

**3:29** God se doel was immers om alle mense wat na sy beeld geskape is, te verlos (Gen. 1:26; 5:1; 9:6). Die verlossingsbelofte van Gen. 3:15 is vir almal bedoel. Toe Hy Abraham gekies het, het hy die wêreld in gedagte gehad (vlg. Gen. 12:31; Eks. 19:4-6; Joh. 3:16).

Hierdie vers, nes 3:9, mag iets weerspieël van die spanning tussen die gelowige Joodse leierskap wat uit Rome gedryf is as gevolg van Nero se verordening, en die leierskap van

gelowige heidene wat hulle opgevolg het. Hierdie spanning het waarskynlik aanleiding gegee tot die ontstaan van hoofstukke 9-11.

| | | |
|---|---|---|
| **3:30** | **NASB** | **"since indeed God is one"** |
| | **NKJV** | **"since there is one God"** |
| | **NRSV** | **"since God is one"** |
| | **TEV** | **"God is one"** |
| | **JB** | **"since there is only one God"** |
| | **NAV** | **"want daar is net een God"** |
| | **OAV** | **"inderdaad een God"** |
| | **CUM-NLV** | **"daar is net een God"** |

Hierdie is 'n VOORWAARDELIKE BYSIN (KLAS 1) wat aanvaar kan word as waar vanuit die perspektief van die skrywer, of om sy literêre doel te bereik. Sou monoteïsme die waarheid wees, soos dit sonder twyfel is (vlg. Eks. 8:10; 9:14; Deut. 4:35, 39; 6:4; 1 Sam. 2:2; 2 Sam 7:22; 1 Kon. 8:23; Ps. 86:8, 10; Jes. 43:11; 44: 6, 8; 45:6-7, 14, 18, 21-22; 46:5, 9; Jer. 2:11; 5:7; 10:6; 16:20), dan moet Hy God wees vir alle mense.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"He will justify the circumcised by faith"** |
| | **NAV** | **"Hy sal die besnedenes deur die geloof [...] vryspreek"** |
| | **OAV** | **"wat die besnedenes sal regverdig deur die geloof"** |
| | **CUM-NLV** | **"daar is net een God en net een manier om voor Hom aanvaarbaar te wees [...] geloof"** |

Die Griekse woord vir "regverdig" kom van dieselfde stamwoord as "geregtigheid". Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17. Daar is net een manier om 'n regte verhouding met God te bewerkstellig (Rom. 9:30-32). Die twee vereistes vir verlossing is geloof en sondebelydenis (Mark. 1:15; Han. 3:16, 19; 20:21; sien ook die aantekening by 1:5).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"by faith [...] through faith"** |
| | **NAV, OAV** | **"deur die geloof [...] deur dieselfde geloof"** |
| | **CUM-NLV** | **"op grond van hulle geloof – en dit geld vir die Jood sowel as die nie-Jood"** |

Daar is 'n duidelike parallel tussen dié twee sinsnedes. Die VOORSETSELS *ek* en *dia* word hier as sinonieme gebruik – daar word geen onderskeid getref nie.

**NASB (UPDATED TEXT): 3:31**

**[31]Do we then nullify the Law through faith? May it never be! On the contrary, we establish the Law.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 3:2:31.*

| | | |
|---|---|---|
| **3:31** | **NASB** | **"Do we then nullify the Law through faith"** |
| | **NKJV** | **"Do we then make void the law through faith"** |
| | **NRSV** | **"Do we then overthrow the law by this faith"** |
| | **TEV** | **"Does this mean that by this faith we do away with the Law"** |
| | **JB** | **"Do we mean that faith makes the Law pointless"** |

| | |
|---|---|
| **NAV** | **“Hef ons dan deur die geloof die wet op”** |
| **OAV** | **“Maak ons dan die wet tot niet deur die geloof”** |
| **CUM-NLV** | **“As ons die geloof beklemtoon, beteken dit dan dat ons die wet tersyde stel?”** |

Die NT stel die OT op twee verskillende maniere voor:

1. Dit is geïnspireerde, Godgegewe openbaring wat nooit sal oorgaan nie (Mat. 5:17-19; Rom. 7:12, 14, 16).
2. Dit is uitgedien en agtergelaat (Heb. 8:13).

Paulus gebruik die woord vir “ophef” (“*nullify*”) ten minste 25 keer. Dit word vertaal as “van nul en gener waarde”, “kragteloos gemaak” en “oneffektief gemaak”. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 3:3. Volgens Paulus was die Wet ’n plek van bewaring of gevangehouding (Gal. 3:23) en toesig (vlg. Gal. 3:24), maar die wet kon nie die ewige lewe gee nie (Gal. 2:16, 19; 3:19). Dit was eerder die gronde waarop die mens skuldig bevind is (Gal. 3:13; Kol. 2:14). Die Wet van Moses het ’n tweeledige funksie gehad: dit was ‘n openbaring, maar ook ’n morele toets – ooreenkomstig met die “boom van kennis van goed en kwaad” (vlg. NAV, OAV t.o.v. Gen. 2:17) in die middel van die tuin van Eden.

Daar is onsekerheid oor wat Paulus presies met “die Wet” bedoel:

1. Judaïsme se sisteem van goeie werke;
2. ‘n stadium vereis deur Judaïseerders vir heidene om deur te beweeg om verlossing in Christus te vind (vlg. Galasiërs); of
3. ‘n standaard waaraan geen mens kan voldoen nie (Rom. 1:18-3:20; 7:7-25; Gal. 3:1-29).

◙ **“we establish the Law” (“Beslis nie. Ons laat die wet tot sy reg kom”):** Wat beteken hierdie frase in die lig van wat dit voorafgaan? Dit kan aandui dat:

1. die wet nie ‘n weg van verlossing is nie, maar dien as ‘n voortgaande morele riglyn;
2. dit ‘n getuienis is ter bevestiging van die leer van “regverdigmaking deur geloof” (3:21; 4:3; Gen. 15:6; Ps. 32:1-2, 10-11);
3. die onmag van die wet (menslike sondige natuur, vlg. Rom. 7; Gal. 3) ten volle vervul is deur Christus se offer (8:3-4); of
4. die doel van openbaring is om die beeld van God in die mens te herstel.

Die wet word, ná die toerekening van geregtigheid, ’n riglyn vir ware geregtigheid of ‘n Christus-gelykvormige lewe. Sien *Vir Spesiale Aandag*: *Paulus se siening van die Wet van Moses* by 13:9.

Dit is ’n verbysterende paradoks dat die wet, wat nie in staat was om God se geregtigheid tot stand te bring nie, se doel tog in sy ongeldigverklaring bereik word, omdat die gawe van God se genade deur geloof daartoe lei dat ‘n Christen ’n opregte, Godvresende lewe van geregtigheid lei. Die doel van die wet is dus bewerkstellig, nie deur menslike inspanning nie, maar deur die genadegawe van God in Christus! Vir die betekenis van “juis tot sy reg kom” (bewerkstellig) sien *Vir Spesiale Aandag: Staan* by 5:2.

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die gespreksvrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Verskaf in jou eie woorde ‘n uitleg van die hoofpunte in 3:21-31.
2. Hoekom het God mense se sondes in die verlede oorgesien (vers 25)?
3. Op watter manier het die gelowige in die OT vergifnis vir sonde gevind (3:25)?
4. Hoe word die Wet deur geloof in Jesus bevestig (3:31)?

# ROMEINE 4

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS* | | | | |
|---|---|---|---|---|
| **UBS4** | **NKJV** | **NRSV** | **TEV** | **JB** |
| Die voorbeeld van Abraham | Abraham geregverdig deur geloof | Abraham geregverdig deur geloof | Die voorbeeld van Abraham | Abraham geregverdig deur geloof |
| 4:1-12 | 4:1-4 | 4:1-8 | 4:1-8 | 4:1-8 |
| | Dawid vier dieselfde waarheid | | | Geregverdig voor besnydenis |
| | 4:5-8 | | | |
| | Abraham geregverdig voor besnydenis | | | |
| | 4:9-12 | 4:9-12 | 4:9-12 | 4:9-12 |
| Die belofte toegeëien deur geloof | Die belofte toegestaan deur geloof | Die ware erfgename van Abraham | God se belofte ontvang | Nie geregverdig deur gehoorsaamheid aan die Wet |
| 4:13-25 | 4:13-25 | 4:13-15 | 4:13-15 | 4:13-17 |
| | | 4:16-25 | 4:16-25 | Abraham se geloof 'n voorbeeld vir Christene |
| | | | | 4:18-25 |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is 'n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot 'n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so 'n voorreg aan 'n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die vyf vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

1. Eerste paragraaf
2. Tweede paragraaf
3. Derde paragraaf
4. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 3:21-4:25**

A. In die verstommende teologiese stellings van 3:21-31 beklemtoon Paulus dat 'n gevalle mensdom deur 'n vrye gawe, en totaal los van die Wet van Moses, geregverdig voor God verklaar word. Paulus gaan voort om te betoog dat dit geen nuwe boodskap was nie (vlg. 3:21b) deur na beide Abraham en Dawid as voorbeelde te verwys (vlg. verse 6-8).

---

* Gaan self NAV, OAV, CUM-NLV of CUM-MULTI se paragrawe na en vergelyk die onderwerpe met die Engels hierbo. OAV het vir hoofstuk 4 nie paragraafindelings nie – 'n gulde geleentheid vir eie inisiatief!

B. Ontleen aan die Wet van Moses, bied Romeine 4 getuienis aan in verband met die leerstelling van regverdigmaking deur geloof. Dit word as opsomming in 3:21-31 aangebied. ‘n Aanhaling uit die geskrifte van Moses, veral as dit oor Abraham gaan, het by ’n Jood groot gewig gedra. Abraham is beskou as die vader van die Joodse nasie. Dawid is beskou as ’n tipe van die verwagte Messias (2 Sam. 7). Die spanning tussen gelowige Jode en gelowige heidene mag die rede wees vir hierdie bespreking. Dit is moontlik dat die Joodse Christen-leiers, omrede Nero se verbod op alle Joodse rituele, genoop gevoel het om Rome liefs te verlaat. Intussen het heiden-Christene oorgeneem. Die terugkeer van die eersgenoemde leiers het tot ’n geskil gelei oor wie in leiershoedanigheid moet optree.

C. Romeine 4 dui aan dat die gevalle mensdom altyd deur geloof en sondebelydenis gered is, in ag genome die geestelike lig waaroor hulle beskik het (vlg. Gen. 15:6; Rom. 4:3). Op baie maniere is die Nuwe Verbond nie radikaal verskillend van die Ou Verbond nie (vlg. Jer. 31:31; Eseg. 36:22-38).

D. Hierdie weg tot geregtigheid deur geloof is daar vir almal, nie net vir die Aartsvaders of Volk Israel nie. Paulus brei hieroor uit en ontwikkel sy teologiese argument met verwysing na Abraham, nes hy aanvanklik ook met Galasiërs 3 begin het.

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 4:1-8**

**[1]What then shall we say that Abraham, our forefather to the flesh, has found? [2]For if Abraham was justified by works, he has something to boast about, but not before God. [3]For what does the Scripture say? "ABRAHAM BELIEVED GOD, AND IT WAS CREDITED TO HIM AS RIGHTEOUSNESS." [4]Now to the one who works, his wage is not credited as a favor, but as what is due. [5]But to the one who does not work, but believes in Him who justifies the ungodly, his faith is credited as righteousness, [6]just as David speaks of the blessing on the man to whom God credits righteousness apart from works: [7]"BLESSED ARE THOSE WHOSE LAWLESS DEEDS HAVE BEEN FORGIVEN, AND WHOSE SINS HAVE BEEN COVERED." [8]"BLESSED IS THE MAN WHOSE SIN THE THE LORD WILL NOT TAKE INTO ACCOUNT."**

*Verwys na **NAV**, **OAV**[*], **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 4:1-8.*

**4:1 "What then shall we say that Abraham, our forefather" ("Wat moet ons nou sê was die geval met ons stamvader Abraham"):** "Vader van menigte" was die betekenis van sy naam (vlg. verse 16-18). Sy oorspronklike naam, Abram, het "verhewe vader" beteken.

Die literêre tegniek is steeds dialektiek (vlg. 4:1; 6:1; 7:7; 8:31; 9:14, 30). Die rede vir die gebruik van Abraham as voorbeeld (Gen. 11:27-25:11) kan een van die volgende wees: (1) die Jode se hoë agting vir hulle afkoms as ras (Mat. 3:9; Joh. 8:33, 37, 39); (2) sy persoonlike geloof wat die verbond voortreflik illustreer (Gen. 15:6); (3) sy geloof het die ontvangs van die Wet van Moses voorafgegaan (vlg. Eks. 19-20); of (4) sy naam is deur valse leraars gebruik (bv. Judaïseerders, vlg. Galasiërs).

---

[*] Die ouer vertaling mag veral nuttig te pas kom in die ontleding van vers 7.

◙ **“flesh” (“stamvader”):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Die Seun van God* by 1:3.

**4:2 “if” (“as”):** ’n VOORWAARDELIKE BYSIN (KLAS 1) (vlg. A.T. Robertson, *Word Pictures*, vol. 4, bl. 350), wat aanvaar word as waar vanuit die perspektief van die skrywer of om sy literêre doelstelling te bereik. Hierdie is ’n goeie voorbeeld van ‘n VOORWAARDELIKE BYSIN (KLAS 1) wat in werklikheid vals is, maar dien om ’n teologiese standpunt te stel (vlg. vers 14).

Joseph A. Fitzmyer, *The Anchor Bible*, vol. 33, bl. 372, meld dat hierdie vers ’n gemengde vorm van ’n VOORWAARDELIKE SIN is, met die eerste deel KLAS 2, in stryd met die feite, en die tweede deel dan KLAS 1.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“justified by works”** |
| **NAV** | **“op grond van sy dade”** |
| **OAV** | **“uit die werke geregverdig is”** |
| **CUM-NLV** | **“goeie werke”** |

Dit is die teenoorgestelde van regverdigmaking deur geloof in Christus. So ’n verlossing deur menslike inspanning (vlg. 4:4), indien enigsins moontlik, sou die bediening van Christus oorbodig gemaak het. Die OT dui egter duidelik op die gevalle mens se onvermoë om uitvoering aan die verbondsopdragte van God te gee. Daarom het die OT ’n verdoeming, ’n skuldverklaring en doodsvonnis ingehou (vlg. Gal. 3:13; Kol. 2:14).

Die Joodse geleerdes het geweet dat Abraham lank voor die Wet van Moses geleef het, maar hulle het aangeneem dat hy met die inhoud bekend was en daarvolgens geleef het (vlg. Ekklesiastikus – Wysheid van Ben Sira, 44:20 en Jubilees 6:19; 15:1-2).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“he has something to boast about”** |
| **NAV, OAV** | **“dan het hy rede gehad om te roem”** |
| **CUM-NLV** | **“sou hy dalk goeie rede gehad het om te spog”** |

Hierdie opmerking kom dikwels in Paulus se geskrifte voor en moet as ’n sensitiwiteit vanweë sy Fariseïese agtergrond verstaan word (vlg. 3:27; 1 Kor. 1:29; Ef. 2:8-9). Sien ook *Vir Spesiale Aandag: Roem* by 2:17.

| | | |
|---|---|---|
| **4:3** | **NASB, NKJV, NRSV, TEV** | **“Abraham believed God”** |
| | **JB** | **“Abraham put his faith in God”** |
| | **NAV, OAV** | **“Abraham het in God geglo”** |

Sien *Vir Spesiale Aandag: Geloof* by 4:5.

**4:3, 4, 5, 6, 8, 9, 10, 22, 23, 24**

| | |
|---|---|
| **NASB, NRSV** | **“it was reckoned to him”** |
| **NKJV** | **“it was accounted to him”** |
| **TEV** | **“for God accepted him”** |
| **JB** | **“this faith was considered”** |
| **NAV** | **“sonde nie toereken nie” (vers 8)** |
| **OAV** | **“en dit is hom tot geregtigheid gereken”** |
| **CUM-NLV** | **“God het hom vrygespreek”** |

"[D]it" ("*it*") verwys na die vertroue wat Abraham in God se beloftes gehad het.

*Logizomia* is die Griekse woord vir "*reckoned*", "*accounted*", "*considered*" of "toegereken" – rekenkundige terme wat beteken dat iets "toegeken of in 'n rekening inbetaal is" (vlg. LXX Gen. 15:6; Lev. 7:18; 17:4). Paulus slaag voortreflik in 2 Kor. 5:21 en Gal. 3:6 in kombinasie met Gen. 15:6 en Ps. 32:2 (beide gebruik die rekenkundige term), daarin om hierdie waarheid tuis te bring. Samevoeging van tekste was reeds by die rabbyne as hermeneutiese beginsel in gebruik.

Die OT gebruik hierdie term (toereken) nie soseer as 'n bankterm nie, maar eerder as 'n boekhouterm – moontlik in ooreenstemming met "die boek met die aanklagte" soos in Dan. 7:10; 12:1, wat metafories sinspeel op die geheue van God:

1. die boek van werke en herinneringe (Ps. 56:8; 139:16; Jes. 65:6; Mal. 3:16; Openb. 20:12-13);
2. die boek van die lewe (vlg. Eks. 32:32; Ps. 69:28; Jes. 4:3; Dan. 12:1; Luk. 10:20; Fil. 4:3; Heb. 12:23; Openb. 3:5; 13:8; 17:8; 20:15; 21:27). Die boek waarin God "geregtigheid" vir Abraham se geloof toegereken en ingeskryf het, was "die boek van die lewe".

**4:3, 5, 6, 9, 10, 11, 13, 22, 25**

| | |
|---|---|
| **NASB** | **"as righteousness"** |
| **NAV** | **"goddelose vryspreek"** |
| **OAV** | **"en dit is hom tot geregtigheid gereken"** |
| **CUM-NLV** | **"God het hom vrygespreek"** |

Hierdie term verwys na die OT meetstok (*tsadak*). Dit was 'n bouwerk-instrument wat metafories aangewend is om geregtigheid as 'n wesenseienskap van God te beskryf. God is reguit (onwrikbaar) en alle mense is krom. In die NT verwys dit na 'n stand van vryspraak, of om vrygespreek te wees (*legal, forensic*). Geregtigheid is dus toegeken, en sal hopelik vorder tot 'n godvrugtige lewenstyl en karaktertrekke. Sy eie karakter is die ideaal wat God vir elke mens koester. Anders gestel: die ideaal vir die mens is die gesindheid van Christus (vlg. 8:28-29; Gal. 4:19). Sien *Vir Spesiale Aandag: Geregtigheid* by 1:17.

**4:5** Die essensie van geloof is om antwoord te gee op die God wat Homself openbaar, maar sonder om jou te verlaat op die meriete van eie werkheiligheid. Dit beteken nie dat ons gered kan wees en die inwoning van die Gees kan ervaar, maar dat ons lewenstyl dan nie belangrik is nie. Die doel van Christenskap is nie net dat ons hemel toe gaan by afsterwe nie, maar ook nóú sal lewe na Christus se voorbeeld. Ons word <u>nie</u> gered of geregverdig <u>deur</u> ons eie werke nie, maar eerder verlos <u>tot</u> 'n lewe van goeie werke (vlg. Ef. 2:8-9, 10; Jak. en 1 Joh.). 'n Veranderde en veranderende lewe is bewys van iemand se verlossing. Regverdigmaking moet lei tot heiligmaking!

◙ **"believes" ("glo"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Geloof (*Pistis *[Naamwoord],* Pisteuō *[Werkwoord],* Pistos *[Byvoeglike Naamwoord])* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: GELOOF (*PISTIS* [NAAMWOORD], *PISTEUŌ* [WERKWOORD], *PISTOS* [BYVOEGLIKE NAAMWOORD])**

A. Dit is 'n uiters belangrike woord in die Bybel (vlg. Heb. 6:1, 6). Dis die onderwerp van Jesus se vroegste prediking (Mark. 1:15) en lei tot twee nuwe verbondsvereistes: berou en geloof (vlg. 1:15; Han. 3:16, 19; 20:21).

B. Die etimologie:
   1. Die term "geloof" in die OT beteken "lojaliteit", "getrouheid" of "betroubaarheid" en was 'n beskrywing van God se eienskappe, nie ons s'n nie.
   2. Dit kom van 'n Hebreeuse term (*emun, emunah*), wat "vas en standvastig" beteken. Saligmakende geloof is 'n verstandelike instemming (leerstellinge), 'n lewe van moraliteit (lewenstyl) en in die vernaamste sin, 'n wederkerige verhouding – die verwelkoming van 'n persoon sowel as daardie persoon se toewyding deur 'n wilsbesluit.

C. Die OT-gebruik van die woord:

   Dit moet beklemtoon word dat Abraham se geloof <u>nie</u> om 'n toekomstige Messias gegaan het nie, maar om 'n belofte van 'n kind en 'n nageslag wat hy sou hê (Gen. 12:2; 15:2-5; 17:4-8; 18:14). Abraham se reaksie hierop was om op God te vertrou. Hy het die hele tyd getwyfel en probleme gehad met die belofte, wat toe eers na dertien jaar vervul is. Sy onsekerheid is egter deur God aanvaar. God is gewillig om met feilbare mense te werk wat wel Hom en sy beloftes ernstig opneem, al is die geloof so klein soos 'n mosterdsaadjie (vlg. Mat. 17:20).

D. Die NT-gebruik van die woord:

   Die term "geloof" kom van die Griekse woord *pisteuō* wat ook as "glo", "geloof hê" of "vertrou" vertaal kan word. Die selfstandige naamwoord kom nie in die evangelie van Johannes voor nie, maar die werkwoord dikwels. Die egtheid van die skare se se verbintenis met Jesus van Nasaret as Messias in Joh. 2:23-25 is betwyfelbaar. Ander voorbeelde van hierdie oppervlakkige gebruik van die term "geloof" kom in Joh. 8:31-59 en Han. 8:13, 18-24 voor. Die ware Bybelse geloof is meer as 'n aanvanklike reaksie. Dit moet opgevolg word met 'n proses van dissipelskap (vlg. Mat. 13:20-22, 31-32).

E. Gebruik met VOORSETSELS:
   1. *eis* beteken "in" (Eng. "*into*"). Hierdie unieke konstruksie beteken dat gelowiges hulle vertroue of geloof in Jesus plaas:
      a. in Sy naam (Joh. 1:12; 2:23; 3:18; 1 Joh. 5:13);
      b. in Hom (Joh. 2:11; 3:15, 18; 4:39; 6:40; 7:5, 31, 48; 8:30; 9:36; 10:42; 11:45, 48; 17:32, 42; Mat. 18:6; Han. 10:43; Fil. 1:29; 1 Pet. 1:8);
      c. in My (Joh. 6:35; 7:38; 11:25, 26; 12:44, 46; 14:1, 12; 16:9; 17:20);
      d. in die Seun (Joh. 3:36; 9:35; 1 Joh. 5:10);
      e. in Jesus (Joh. 12:11; Han. 19:4; Gal. 2:16)
      f. in Lig (Joh. 12:36); en
      g. in God (Joh. 14:1).
   2. *en* beteken "in" soos in Joh. 3:15; Mark. 1:15; Han. 5:14.

3. *epi* beteken "in" of "op" soos in Mat. 27:42; Han. 9:42; 11:17; 16:31; 22:19; Rom. 4:5, 24; 9:33; 10:11; 1 Tim. 1:16; 1 Pet. 2:6.
4. die DATIEF-VORM sonder 'n VOORSETSEL soos in Gal. 3:6; Han. 18:8; 27:25; 1 Joh. 3:23; 5:10
5. *hoti* wat "glo dat" beteken, bied die inhoud van wat geglo moet word:
   a. Jesus is die heilige van God (Joh. 6:69)
   b. Jesus is die "Ek is" (Joh. 8:24)
   c. Jesus is in die Vader en die Vader is in Hom (Joh. 10:38)
   d. Jesus is die Messias (Joh. 11:27; 20:31)
   e. Jesus is die Seun van God (Joh. 11:27; 20:31)
   f. Jesus is deur die Vader gestuur (Joh. 11:42; 17:8, 21)
   g. Jesus is een met die Vader (Joh. 14:10-11)
   h. Jesus kom van die Vader (Joh. 16:27, 30)
   i. Jesus het Homself bekendgestel met die "Ek is"-verbondsnaam van God (Joh. 8:24; 13:19)
   j. Ons sal saam met Hom lewe (Rom. 6:8)
   k. Jesus het gesterf en weer opgestaan (1 Tes. 4:14)

◙ **NASB, NKJV** **"his faith"**
**NRSV** **"such faith"**
**TEV, NJB** **"it is this faith"**
**NAV, OAV** **"sy geloof"**

Abraham se geloof het hom geregtig verklaar.. Dit was nie op sy handelinge gebaseer nie, maar op sy houding (gesindheid). In die LXX se Ps. 106:31, wat op Num. 25:11-13 betrekking het, word toerekening op Pinehas se handelinge gebaseer, maar so was dit nie met Abraham in Gen. 15:6 nie.

◙ **NASB** **"but believes in Him who justifies the ungodly, his faith is reckoned as righteousness"**
**NAV** **"maar wat glo in Hom wat die goddelose vryspreek, hy kry die vryspraak deur sy geloof"**
**OAV** **"maar glo in Hom wat die goddelose regverdig"**
**CUM-NLV** **"maar wat glo in Hom wat die goddelose vryspreek"**

Dit is in ooglopende ooreenstemming met Abraham in vers 3 (Gen. 15:6). Geregtigheid is 'n geskenk van God; dit kom nie vanweë besondere menslike inspanning nie.

◙ **"David" ("Dawid"):** Soos Abraham was Dawid nie 'n perfekte mens nie, maar deur sy geloof wel in 'n herstelde verhouding met God (vlg. Ps. 32 en 51). God wat liefde is werk graag met 'n gevalle mensdom wat vertroue in Hom (OT) en in sy Seun (NT) het.

◙ **NASB** **"apart from works"**
**NAV** **"buite wetsonderhouding om"**
**OAV** **"sonder werke"**

**CUM-NLV** **"sonder enige wetsprestasie"**

Paulus beklemtoon met hierdie frase dat 'n mens se verhouding met God reggestel word deur geloof, bemiddel deur Christus; nie by wyse van religieuse wetsonderhouding nie. Dan volg sy aanhaling uit die OT (Ps. 32:1-2).

**4:7-8** Hier haal Paulus Ps. 32:1-2 aan. Beide werkwoorde in die Engelse vertaling van vers 7 – "*have been forgiven*" en "*have been covered*"; Afrikaans: "nie gestraf word nie" en "vergewe word" – is AORISTUS PASSIEF. Die veronderstelling is dat dit God is wat hier optree as agent. Vers 8 bevat 'n sterk DUBBELE NEGATIEF: sy sonde "sal onder geen omstandighede" toegereken word, in berekening gebring word of in aanmerking geneem word nie! Let daarop hoe al drie die werkwoorde in hierdie aanhaling die vrystelling van sonde benadruk.

**4:7 NASB** **"whose sins have been covered"**
**NAV** **"wie se sonde nie gestraf word nie [...] vergewe word"**
**OAV** **"wie se ongeregtighede vergewe en wie se sondes bedek is"**

Die idee van "bedekking" was sentraal in die offerkultus van Israel. As God sonde bedek, plaas Hy dit buite sy gesigsveld (Brown, Driver, Briggs, bl. 491). Hoewel 'n ander Hebreeuse woord vir "bedek" gebruik is (*caphar*), is daar op die Groot Versoendag bloed op die "versoendeksel" of "sitplek vir genade" geplaas om Israel se sondes te bedek. 'n Ooreenkomstige Bybelse metafoor sou "uitwissing" of "uitdelging" van sonde kon wees.

**4:8**
**NASB** **"Blessed is the man whose sin the Lord will not take into account"**
**NAV, CUM-NLV** **"Geseënd is die mens vir wie die Here die sonde nie toereken nie"**
**OAV** **"wie se sonde bedek is"**

Dis 'n aanhaling uit Ps. 32:2. Die terme "bereken", "toereken" of "inbetaal in 'n ander se rekening" word hier in die negatief gebruik (DUBBELE NEGATIEF). God betaal nie sonde in 'n gelowige se geestelike bankrekening nie; Hy betaal geregtigheid in. Dit stem ooreen met God se karakter wat genade skenk, en sy uitdruklike verklaring, nie menslike meriete of prestasie of dunk nie!

**NASB (UPDATED) TEXT: 4:9-12**

**9 Is this blessing then on the circumcised, or on the uncircumcised also? For we say, "FAITH WAS CREDITED TO ABRAHAM AS RIGHTEOUSNESS." 10 How then was it credited? While he was circumcised, or uncircumcised? Not while circumcised, but while uncircumcised; 11 and he received the sign of circumcision, a seal of the righteousness of faith which he had while uncircumcised, so that he may be the father of all who believe without being circumcised, that righteousness might be credited to them, 12 and the father of circumcision to those who not only are of the circumcision, but who also follow in the steps of the faith of our father Abraham which he had while uncircumcised.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 4:9-12.*

**4:9-12** Paulus het bes moontlik hierdie bespreking van besnydenis ingevoeg op grond van die Judaïseerders se aandrang dat besnydenis nodig is vir die saligheid (vlg. Gal. en die Vergadering te Jerusalem, soos vermeld in Han. 15). Paulus was bekend met die rabbynse eksegese en het dus geweet dat in Gen. 15 en Ps. 32:2 dieselfde werkwoord gebruik word, in beide die Grieks en Hebreeus. Vir teologiese doeleindes verbind hy dus die twee aanhalings.

**4:9** Die vraag wat hy in vers 9 stel, veronderstel 'n "nee"-antwoord. God aanvaar alle mense, selfs ook heidene, deur geloof. Gen. 15:6 word weer aangehaal. Abraham, die vader van die Joodse volk, is geregtigheid toegereken voordat hy besny is.

| | | |
|---|---|---|
| **4:10-11** | **NASB** | **"the sign of circumcision, a seal of righteousness of faith"** |
| | **NAV** | **"Dit is 'n seël wat bewys dat God hom vrygespreek het omdat hy geglo het toe hy nog onbesnede was"** |
| | **OAV** | **"toegereken – nie as besnedene nie, maar as onbesnedene"** |
| | **CUM-NLV** | **"tevore toe hy nog onbesnede was, vrygespreek het"** |

Nadat Abraham geroep en geregtigheid toegereken is, het God hom die besnydenis as teken van die verbond gegee (vlg. Gen. 17:9-14). Alle bewoners van die Ou-Nabye-Ooste was besny, behalwe die Filistyne wat van Griekse oorsprong en van die Egeïese eilande afkomstig was. Waar besnydenis vir ander volke 'n deurgang van seunskap na volwassenheid was, was dit in die Joodse lewe 'n religieuse simbool van verbondslidmaatskap, wat aan seuntjies van agt dae oud bedien was.

In hierdie vers is "teken" en "seël" sinoniem, en verwys na Abraham se geloof. Besnydenis was 'n sigbare teken vir iemand wat geloof in God gehad het. Die GENITIEF-frase "van geregtigheid deur geloof" word in vers 13 herhaal.

**4:11**

| | |
|---|---|
| **NASB** | **"that he might be the father of all who believe without being circumcised"** |
| **NAV** | **"dat hy die vader sou wees van almal wat glo al is hulle nie besny nie"** |
| **OAV** | **"vader van almal terwyl hulle onbesnede is"** |
| **CUM-NLV** | **"so het Abraham die geestelike voorvader geword van almal wat glo sonder dat hulle die besnydenis ontvang het"** |

Die Romeineboek is ná die boek Galasiërs geskryf. Paulus was sensitief vir die Jode se geneigdheid om te veel vertroue te stel in (1) hulle rasafkoms (vlg. Mat. 3:9; Joh. 8:33, 37, 39) en (2) die prestasie van die huidige Joodse interpretasies van die Mosaïese verbond (die mondelinge tradisie van die ouderlinge, oftewel mondelinge oorleweringe wat later op skrif gestel is, van ouderlinge wat die Talmoed genoem is). Daarom gebruik hy Abraham as die voorbeeld van uitnemendheid vir almal wat vertrou op geloof; ook die vader van die gelowige onbesnedenes (Gal. 3:29).

◙ **"seal" ("seël"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Seël* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: SEËL**

Daar word verwys na die seël van God in Openb. 9:4 en 14:1, moontlik ook 22:4. Satan se seël word in Openb. 13:16; 14:9 en 20:4 genoem. ‘n Seël is moontlik ‘n antieke aanduiding van:

1. waarheid (vlg. Joh. 3:33)
2. eienaarskap (vlg. Joh. 6:27; 2 Tim. 2:19; Openb. 7:2-3)
3. sekuriteit of beskerming (vlg. Gen. 4:15; mat. 27:66; Rom. 15:18-25; 2 Kor. 1:22; Ef. 1:13; 4:30)
4. moontlik ook God se belofte van ‘n gawe (Rom. 4:11; 1 Kor. 9:2)

Die doel van hierdie seël is om God se mense aan te dui as dié vir wie God se toorn nie bestem is nie. Satan se seël identifiseer sy gevolg as fokus van God se toorn. In Openbaring is die woord “verdrukking” (bv. *thlipsis*) altyd die vervolging wat ongelowiges op gelowiges uitoefen, terwyl toorn (*orgē* of *thumos*) altyd God se oordeel oor ongelowiges aandui, sodat hulle hul sondes bely en tot geloof in Christus mag kom. Hierdie positiewe aspek van oordeel is ook in die vervloekings- en verbond-seëninge van Deut. 27-28 te sien.

Die frase “die lewende God” is woordspel op die YHWH-titel (vlg. Eks. 3:14; Ps. 42:4; 84:2; Mat. 16:16). Dit is dieselfde woordspel wat in Bybelse ede soos “sowaar as die Here leef” gevind word.

**4:12 NASB “follow in the steps”**
**NAV “ook glo soos hy geglo het”**
**OAV “wandel in die voetstappe van die geloof van ons vader Abraham”**
**CUM-NLV “net as hulle dieselfde soort geloof het”**

Hierdie was ’n militêre term (*stoicheō*) vir soldate wat in enkelgelid marsjeer (vlg. Han. 21:24; Gal. 5:25; 6:16; Fil. 3:16). Paulus verwys hier na gelowige Jode (“die vader van die besnedenes [...] wat ook glo”). Hy is die vader van almal wat glo in God en sy beloftes.

Die dubbele LIDWOORD (*tois*) skep die moontlikheid dat “wandel in die voetstappe van die geloof” – OAV (ook “maar ook glo, soos hy geglo het” – NAV) hier verwys na die konsep van lewenstyl-geloof, eerder as bloot die eenmalige “ek glo” (PRAESENS MEDIUM PARTISIPIUM). Verlossing is ‘n volgehoue verhouding, nie maar net ‘n eenmalige besluit op ‘n emosionele oomblik nie.

**NASB (UPDATED) TEXT: 4:13-15**

**[13]For the promise to Abraham or to his descendants that he would be heir of the world was not through the Law, but through the righteousness of faith. [14]For if those who are of the Law are heirs, faith is made void and the promise nullified; [15]for the Law brings about wrath, but where there is no law, there is also no violation.**

*Verwys na* ***NAV***, ***OAV***, ***CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI*** *vir die Afrikaans: Rom. 4:13-15.*

**4:13 NASB “The promise to Abraham or to his descendants”**
**NAV “dat aan hom en sy nageslag die belofte gegee is”**
**OAV “die belofte [...] het Abraham of sy nageslag”**

**CUM-NLV "God se belofte aan Abraham en sy nasate"**

God het aan Abraham 'n belofte gedoen ten opsigte van "land en nageslag" (vlg. Gen. 12:1-3; 15:1-6; 17:1-8; 22:17-18). Die OT het op die landgebied Palestina gefokus, maar die NT het op die nakomelingskap gefokus (Jesus die Messias, vlg. Gal. 3:16, 19). Hier is die "saad" egter die nakomelingskap van die geloof (vlg. Gal. 3:29). Alle gelowiges se vertroue berus op die beloftes van God (Gal. 3:14, 17, 18, 19, 21, 22, 29; 4:28; Heb. 5:13-18).

◙ **NASB "that he would be heir of the world"**
**NAV "dat hy die wêreld as besitting sal ontvang"**
**OAV "dat hy erfgenaam van die wêreld sou wees"**
**CUM-NLV "om die hele wêreld aan Abraham en sy nasate te gee"**

Hierdie universele perspektief is baie belangrik in die lig van Gen. 12:3; 18:18; 22:18; en Eks. 19:5-6. God het Abraham geroep om deur hom die hele mensdom te roep (Gen. 1:26-27; 3:15)! Abraham en sy afstammelinge was veronderstel om die openbaring aan die hele mensdom te bring. Dis 'n ander manier om na die Koninkryk van God op aarde te verwys (vlg. Mat. 6:10)**.**

◙ **NASB "not through the Law"**
**NAV "nie omdat Abraham die wet van Moses onderhou het nie"**
**OAV "nie deur die wet verkry nie"**
**CUM-NLV "nie berus het op wetsgehoorsaamheid nie"**

Die wet van Moses was nog nie bekend nie. Hierdie stelling staan eerste in die Griekse teks om die belangrikheid daarvan te beklemtoon. Dié punt is baie belangrik omdat die verskil tussen menslike inspanning en God se genade daardeur beklemtoon word (vlg. 3:21-31). Genade het die wet as weg tot saligheid oorbodig gemaak (vlg. Heb. 8:7, 13).

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 13:9.

**4:14 "if" ("as"):** Weereens 'n VOORWAARDELIKE BYSIN (KLAS 1) wat aanvaar kan word as waar vanuit die perspektief van die skrywer, of om sy literêre doelstelling te bereik. Paulus maak hier 'n opspraakwekkende stelling om sy logiese argument te bevorder. Die VOORWAARDELIKE BYSIN gebruik hy vir die doel van retoriese beklemtoning. Hy maak dus wetend 'n ongeldige stelling om sodoende die ooglopende denkfout daaragter te beklemtoon (vlg. vers 2).

Die besnede Joodse ras is die erfgename van die wêreld, maar dan net as hulle die geloof volgens God se wil beoefen. Fisiese besnydenis is nie die ware teken nie, maar eerder geloof (vlg. 2:28-29).

◙ **NASB, NKJV "faith is made void"**
**NRSV "faith is null"**
**TEV "man's faith means nothing"**
**JB "faith becomes pointless"**
**NAV "sou die geloof sy betekenis verloor het"**
**OAV "dan het die geloof waardeloos geword"**
**CUM-NLV "het die geloof betekenisloos geword"**

Hierdie is ’n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF van die WERKWOORD *kenoō* (“om leeg te maak”) – ‘n baie sterk Griekse woord wat dui op ’n toestand van “totale gebrek aan vaste grondslag”, selfs “om te vervals” (vlg. 1 Kor. 1:17). Die verse waarin Paulus hierdie term gebruik, is 1 Kor. 1:17; 9:15; 2 Kor. 9:3 en Fil. 2:7.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“the promise is nullified”** |
| | **NKJV** | **“the promise is made of no effect”** |
| | **NRSV** | **“the promise is void”** |
| | **TEV** | **“God’s promise is void”** |
| | **JB** | **“the promise is worth nothing”** |
| | **NAV** | **“verloor [...] die belofte sy krag”** |
| | **OAV** | **“en die belofte tot niet gemaak”** |
| | **CUM-NLV** | **“en het die belofte sy krag verloor”** |

Dit is ook ’n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF van ’n sterk Griekse WERKWOORD wat op ’n onomkeerbare toestand dui: “ om leeg te maak”, “om af te skaf”, “om ’n end aan te maak” of selfs “om te vernietig” en “ om uit te wis”. Paulus gebruik hierdie woord ook in Rom. 3:3, 31; 6:6; 7:2, 6; 1 Kor. 2:6; 13:8; 15:24, 26; 2 Kor. 3:7; Gal. 5:4 en 2 Tes. 2:8. Daar is ‘n duidelike parallel in dié vers. Daar is nie twee maniere om tot saligheid te kom nie. Die nuwe verbond het die ou verbond van werke, waardeloos verklaar. Sien *Vir Spesiale Aandag: Van Nul en Geen Waarde Nie* by 3:3.

| | | |
|---|---|---|
| **4:15** | **NASB** | **“the Law [...] law”** |
| | **NAV** | **“die wet [...] nie ‘n wet nie [...] geen oortreding van die wet nie”** |
| | **CUM-NLV** | **“die wet [...] wetsverbreking te voorkom [...] geen wet”** |

By die eerste term is ’n LIDWOORD gevoeg, maar in Grieks by die tweede nie. Alhoewel dit misleidend kan wees om te veel af te lei van die aanwesigheid van ’n Griekse lidwoord, wil dit tog hier voorkom of Paulus die term “wet” in tweërlei betekenis gebruik: (1) Die Mosaïese Wet met sy Mondelinge oorlewering waarin sommige Jode hulle vertroue vir die saligheid gestel het, en (2) die begrip “wet” oor die algemeen. Hierdie wyer betekenis sluit dan die selfgeregtigheid van die heidendom in wat met aanhang van hierdie of daardie etiese kultuurgebruik, of religieuse ritueel, voel dat die godheid hulle aanvaar vanweë hulle grote ywer.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“the Law brings about wrath”** |
| | **NAV** | **“die wet bring juis die straf van God”** |
| | **OAV** | **“want die wet werk toorn”** |
| | **CUM-NLV** | **“want die wet bring juis straf mee”** |

Hierdie is ’n skokkende stelling (vlg. 3:20; Gal. 3:10-13; Kol. 2:14), want die Wet van Moses was nooit bedoel om ’n weg van saligheid te wees nie (vlg. Gal. 3:23-29). Dit moes ’n uiters troostelose waarheid vir enige Jood of wetties godsdienstige mens gewees het, en moeilik om te verstaan en aanvaar. Dit was egter die kern van Paulus se argument. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 13:9.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“but where there is no Law, neither is there violation”** |
| | **NAV, OAV** | **“want waar daar nie ‘n wet is nie, is daar ook geen oortreding van die wet nie”** |

**CUM-NLV** **"die enigste manier om wetsverbreking te voorkom is, om geen wet te hê nie"**

God hou die mensdom verantwoordelik volgens die lig waaroor hulle beskik. Heidene sal nie volgens die Mosaïese wet beoordeel word nie, want hulle het dit nooit gehad nie. Hulle word verantwoordelik gehou, oftewel gemeet aan, natuurlike openbaring (Algemene Openbaring – vlg. 1:19-20; 2:14-15).

Paulus voer sy argument 'n stap verder ten opsigte van hierdie waarheid: voor die duidelike Godsopenbaring van die Mosaïese Wet was God verdraagsaam en het die mensdom se oortredinge nie teen hulle gehou nie (vlg. 3:20, 25; 4:15; 5:13, 20; 7:5, 7-8; Han. 17:30; 1 Kor. 15:56).

**NASB (UPDATED) TEXT: 4:16-25**

**16For this reason it is by faith, in order that it *may* be in accordance with grace, so that the promise will be guaranteed to all descendants, not only to those who are of the Law, but to also to those who are of the faith of Abraham, who is the father of us all. 17(as it is written, " A FATHER OF MANY NATIONS HAVE I MADE YOU") in the presence of Him whom he believed, *even* God, who gives life to dead and calls into being that which does not exist. 18In hope against hope he believed, so that he may become a father of many nations according to that which had been spoken, "SO SHALL YOUR DESCENDANTS BE." 19Without becoming weak in faith he contemplated his own body, now as good as dead since he was about a hundred years old, and the deadness of Sarah's womb; 20yet with respect to the promise of God, he did not waver in unbelief but grew strong in faith, giving glory to God, 21and being fully assured that what God has promised He was able also to perform. 22Therefore also IT WAS CREDITED TO HIM AS RIGHTEOUSNESS. 23Now for his sake only was it written that it was credited to him, 24but for our sake also, to whom it will be credited, as those who belief in Him who raised Jesus our Lord from the dead, 25He who was delivered over because of our transgressions, and was raised because of our justification.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV*** of ***CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 4:16-25.*

**4:16** Hierdie is 'n besonderse opsomming van Paulus se argument in vers 14: (1) mense moet met geloof reageer; (2) ten opsigte van God se belofte van genade; (3) die belofte is vasstaande vir alle geloofsgenote van Abraham (uit die Jodedom, sowel as die heidendom); en (4) Abraham dien as uitstaande ideaal van almal wat glo.

◙ **NASB** **"guaranteed"**
**NAV** **"van krag sou bly"**
**OAV** **"kan vasstaan"**
**CUM-NLV** **"baie beslis ontvang"**

Sien *Vir Spesiale Aandag: Waarborg/Van Krag Bly* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: WAARBORG/VAN KRAG BLY**

Dit is die Griekse term *bebaios* met drie betekenisaspekte:

1. dit wat seker is en waarop jy kan staatmaak (vlg. Rom. 4:16; 2 Kor. 1:7; Heb. 2:20; 3:6, 14; 6:19; 2 Pet. 1:10, 19);
2. die proses waardeur betroubaarheid aangedui of uitgelig word (vlg. Rom. 15:8; Heb. 2:2; Louw en Nida, *Greek-English Lexicon of the New Testament*, vol. 1, bl. 340, 377, 670);
3. in die Egiptiese papiri was dit 'n tegniese term vir 'n wetlike waarborg (vlg. Moulton en Milligan, *The Vocabulary of the Greek New Testament*, bl. 107-8).

Dit is egter in teenstelling met vers 14. God se beloftes is seker!

◙ **NASB** **"all [...] all"**
**NAV** **"nie net dié [...] ook dié"**
**OAV** **"nie alleen vir die [...] ook vir die"**
**CUM-NLV** **"nie net die [...] maar almal wat"**

Hier word verwys na alle gelowiges uit die Jodedom sowel as die heidendom.

**4:17-23** Paulus maak steeds van Abraham as voorbeeld gebruik om die belang van (1) God se genade-inisiatief met verbondsbeloftes aan te toon en (2) die verwagte respons van aanvangsgeloof en volharding in geloof (vlg. die aantekening by 1:5). 'n Verbond is altyd 'n ooreenkoms tussen twee partye.

**4:17 "As it is written, 'A FATHER OF MANY NATIONS'" ("soos daar geskrywe staan: 'Ek het jou die vader van baie nasies gemaak'"):** Hierdie aanhaling kom uit Gen. 17:5. Die Septuaginta (LXX) het "nasies" vertaal as "heidene". God se verlange was altyd die verlossing van al die nakomelinge van Adam, nie net die afstammelinge van Abram nie. Abram se nuwe naam, Abraham, beteken immers "vader van 'n menigte." Daarom weet ons dat die verwysing hier nie bloot na fisiese afstammelinge is nie, maar na 'n nakomelingskap van gelowiges.

◙ **NASB** **"who gives life to the dead"**
**NAV** **"wat dooies lewend maak"**
**OAV** **"wat die dode lewend maak"**
**CUM-NLV** **" – lewendig"**
**CUM-MULTI** **"wat lyke lewend maak"**

In hierdie konteks dui dit op die herstel van Abraham en Sarai se seksuele vrugbaarheid (vlg. vers 19).

◙ **NASB** **"calls into being that which does not exist"**
**NAV** **"en dinge wat nie bestaan nie, tot stand bring deur sy woord"**
**OAV** **"en die dinge wat nie bestaan nie, roep asof hulle bestaan"**
**CUM-NLV** **"en deur sy roepstem dinge wat nog nie bestaan nie, aanspreek asof hulle reeds werklikheid is"**

In konteks dui dit op die swangerskap van Sarai met Isak, maar dit beklemtoon ook ’n belangrike aspek van geloof (vlg. Heb. 11:1).

**4:18**

| | |
|---|---|
| **NASB** | **“in hope against hope he believed”** |
| **NKJV** | **“who, contrary to hope, in hope believed”** |
| **NRSV** | **“hoping against hope, he believed”** |
| **TEV** | **“Abraham believed and hoped, even when there was no reason for hoping”** |
| **NJB** | **“Though there seemed no hope, he hoped and believed”** |
| **OAV** | **“hy het teen hoop op hoop geglo”** |
| **NAV** | **“toe daar geen hoop meer was nie, het Abraham nog gehoop en geglo”** |
| **CUM-NLV** | **“teen alle verwagtinge in het Abraham geglo”** |

Die *Vir Spesiale Aandag* oor “hoop” is by 12:12 te vind. Die semantiese veld van hierdie term is wyd. Harold K. Moulton, *The analytical Greek Lexicon Revised*, bl. 133, het die volgende gebruike van die woord aangeteken:

1. vir die basiese betekenis van hoop, sien Rom. 5:4; Han. 24:15;
2. hoop het ‘n fokus (verwagting – vlg. Rom. 8:24; Gal. 5:5);
3. die bereider of bron van hoop (Christus – Kol. 1:27; 1 Tim. 1:1);
4. geloofsvertroue (vlg. 1 Pet. 1:21);
5. ‘n verwagting wat op geloofsekerheid berus (vlg. Han. 2:26; Rom. 8:20).

In hierdie konteks word “hoop” dan op twee verskillende maniere verstaan en gebruik: hoop gegrond op menslike vermoë en inspanning (vlg. verse 19-21) tenoor hoop op God se belofte (vlg. vers 17).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, NKJV** | **“So shall your descendants be”** |
| **NRSV** | **“So numerous shall your descendants be”** |
| **TEV** | **“your descendants will be many”** |
| **JB** | **“Your descendants will be many”** |
| **OAV, NAV** | **“So sal jou nageslag wees”** |
| **CUM-NLV** | **“Jou nageslag sal so baie wees”** |

Dis ’n aanhaling uit Gen. 15:5 wat die sekerheid van God se belofte aan Abraham van ’n seun beklemtoon (vlg. verse 19-22). Ons moet onthou dat Isak gebore is

1. dertien jaar ná die belofte; dus
2. nadat Abraham twee keer probeer het om Sarai weg te gee (vlg. Gen. 12:10-19; 20:1-7);
3. nadat Abraham ‘n seun verwek het by Hagar, hulle Egiptiese slavin (Gen. 16:1-16);
4. nadat beide Sarai (vlg. Gen. 18:12) én Abraham (vlg. Gen. 17:17) oor die belofte gelag het.

Hulle was nie mense van volmaakte geloof nie! Dank God, verlossing vereis nie perfekte geloof nie, maar slegs die ware fokus (God in die OT en Sy Seun in die NT).

**4:20** Aanvanklik het Abraham die belofte nie ten volle verstaan nie, naamlik dat die kind uit Sarai gebore moes word. Selfs Abraham se geloof was dus nie perfek nie. God aanvaar egter

onvolmaakte mense. Dit affekteer nie sy handeling met mense nie, want God het onvolmaakte mense lief!

◙ **"he did not waver in unbelief" ("hy het nie in ongeloof begin twyfel aan die belofte van God nie"):** Hierdie selfde WERKWOORD, *diakrinō*, is deur Jesus gebruik (vlg. Mat. 21:21; Mark. 11:23). Ondanks al die fisiese redes (vlg. vers 19) om God se woord te bevraagteken, het Abraham se geloof toegeneem en sterk geword.

Die twee WERKWOORDE in vers 20 is albei AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF. Die PASSIEWE VORM impliseer 'n werksaamheid van God, maar Abraham moes die krag van God toelaat om in hom te werk en hom te versterk!

◙ **"giving glory to God" ("en het aan God die eer gegee"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Heerlikheid* by 3:23.

| | | |
|---|---|---|
| **4:21** | **NASB** | **"being fully assured"** |
| | **NKJV, NRSV** | **"being fully convinced"** |
| | **TEV** | **"was absolutely sure"** |
| | **NJB** | **"fully convinced"** |
| | **OAV** | **"en was ten volle oortuig"** |
| | **NAV** | **"Hy was ook ten volle daarvan oortuig"** |
| | **CUM-NLV** | **"hy was absoluut daarvan oortuig"** |

Dit is 'n AORISTUS PASSIEF PARTISIPIUM wat aandui dat onomwonde sekerheid oor iets (vlg. Luk. 1:1; Kol. 4:12) of iemand (4:21; 14:5) bestaan. Die SELFSTANDIGE NAAMWOORD word in verband met volle sekerheid in Kol. 2:2 en 1 Tes. 1:5 gebruik. Hierdie vertroue op God se wil, Sy woord en Sy krag, stel mense in staat om in geloof op te tree!

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"what God had promised, He was able also to perform"** |
| | **NAV, OAV** | **"ten volle daarvan oortuig dat God mag het om te doen wat Hy beloof het"** |
| | **OAV** | **"nie deur die wet verkry nie"** |
| | **CUM-NLV** | **"absoluut oortuig dat God enigiets kon doen wat Hy beloof het"** |

Dis 'n PERFEKTUM MEDIUM INDIKATIEF wat beteken dat 'n handeling in die verlede voltooi is, en nou vas staan. Die essensie van geloof is dat 'n mens op die wesensaard (karakter) van God vertrou (vlg. 16:25; Ef. 3:20; Jud. 24) en nie op mense se werke-ywer nie (vlg. Jes. 55:11). Geloof maak staat op die God van beloftes (vlg. Jes. 55:11), wat Hy nakom (Gen. 12:1-3 en 15:6, 12-21; Eseg. 36:22-36).

**4:22** Dit is 'n weerspieëling van Gen. 15:6 (vlg. vers 3) wat as die sentrale teologiese argument van Paulus se argument beskou moet word, naamlik: hoe God sy eie geregtigheid aan sondige mense skenk.

**4:23-25** In die Grieks is hierdie verse een lang sin. Let op ontwikkeling van die argument:

1. vir Abraham se onthalwe (vers 23);
2. vir alle gelowiges se onthalwe (vers 24);

3. deurdat God Jesus opgewek het (vers 24);
4. nadat Hy ingestaan het vir ons sondes (vlg. Joh. 3:16). Jesus is opgewek sodat ons sondes vergewe kan word (regverdiging/vryspraak, vers 25).

**4:24** Abraham se geloof word voorgehou as ’n voorbeeld vir al sy ware afstammelinge om na te volg. Abraham het God geglo (sien *Vir Spesiale Aandag: Geloof* by 4:5) wat betref ’n seun en ’n nageslag. Die gelowiges van die Nuwe Verbond glo dat Jesus die Messias is – die vervulling van al God se beloftes aan ’n gevalle mensdom. Die nageslag (“saad”) van Abraham is beide enkelvoud en meervoud, en kan dus op ’n seun sowel as ’n volk dui.

◙ Met betrekking tot “opgewek” (*raised*) sien die aantekening by 8:11.

**4:25 NASB “who was delivered over because of our transgressions”**
**NAV “Hy is vanweë ons oortredings oorgelewer”**
**OAV “wat oorgelewer is terwille van ons misdade”**
**CUM-NLV “oorgelewer om terwille van ons sondes te sterf”**

Hier word ’n wetsterm gebruik wat beteken dat “iemand vir voltrekking van vonnis oorhandig word”. Vers 25 is ’n opwindende Christologiese weergawe van Jes. 53:11-12 in die LXX (Septuaginta)**.**

◙ **NASB “was raised because of our justification”**
**NAV, CUM-NLV “Hy is opgewek sodat ons vrygespreek kan word”**
**OAV “en opgewek is terwille van ons regverdigmaking”**

Die twee sinsdele van vers 25 is duidelik ’n parallelisme (dieselfde VOORSETSEL en albei AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF). Frank Stagg se vertaling (*New Testament Theology*, bl. 97): “delivered because of our transgressions and raised with a view to our being made righteous” is prysenswaardig. Hierdie interpretasie sluit die twee aspekte in van Paulus se gebruik van die term “regverdigmaking”: (1) ’n wetlike vryspraak en (2) ’n godvresend-Christelike lewe! Sien verder *Vir Spesiale Aandag: Geregtigheid* by 1:17.

## BESPREKINGSVRAE

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die gespreksvrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Waarom is hierdie gedeelte van die Romeinebrief belangrik?
2. Hoekom gebruik Paulus Abraham en Dawid as voorbeelde?
3. Omskryf die volgende sleutelwoorde volgens Paulus se bedoeling (nie u eie definisie nie):
    a. “geregtigheid”
    b. “toegereken”
    c. “geloof”
    d. “belofte”
4. Hoekom was besnydenis vir die Jood so belangrik (vlg. verse 9-12)?
5. Na wie verwys “die nageslag” in verse 13 en 16?

# ROMEINE 5

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS* | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| UBS[4] | NKJV | NRSV | TEV | JB | OAV | NAV |
| Die resultate van regverdigmaking | Geloof triomfeer onder moeilike omstandighede | Die gevolge van regverdigmaking | Reggestel met God | Geloof waarborg verlossing | Versoening met God en vrede deur die geloof | Die vrug van die vryspraak |
| 5:1-5 | 5:1-5 | 5:1-5 | 5:1-5 | 5:1-11 | 5:1-11 | 5:1-11 |
| | Christus in ons plek | | | | | |
| | 5:6-11 | 5:6-11 | 5:6-11 | | | |
| Adam en Christus | Dood in Adam, lewe in Christus | Adam en Christus: analogie en kontras | Adam en Christus | Adam en Jesus Christus | Dood in Adam, lewe in Christus** | Adam en Christus |
| 5:12-14 | 5:12-21 | 5:12-14 | 5:12-14b | 5:12-14 | 5:12-21 | 5:12-21 |
| | | | 5:14c-17 | | | |
| 5:15-21 | | 5:15-17 | | 5:15-21 | | |
| | | 5:18-21 | 5:18-19 | | | |
| | | | 5:20-21 | | | |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die sewe vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

1. Eerste paragraaf
2. Tweede paragraaf
3. Derde paragraaf
4. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 5:1-21**

A. Verse 1-11 is ‘n enkele sin in die Grieks waarmee Paulus sy kardinale punt in verband met “regverdigmaking deur geloof alleen” maak (vlg. 3:21-4:25).

* Stem u saam met die opskrifte en paragraafindelings, ook soos in CUM-NLV en CUM-MULTI aangebied?
** Deur een mens het die sonde in die wêreld gekom, deur een mens ook die geregtigheid en die lewe.

B. ‘n Moontlike riglyn om verse 1-11 te benader:

| Verse 1-5 | Verse 6-8 | Verse 9-11 |
|---|---|---|
| Die voordele van verlossing | Die gronde vir verlossing | Toekomstige sekerheid |
| Subjektiewe ervaringe van regverdigmaking | Objektiewe feit omtrent regverdigmaking | Toekomstige sekerheid van regverdigmaking |
| Regverdigmaking | Voortgaande heiligmaking | Verheerliking |
| Antropologie | Teologie | Eskatologie |

C. Verse 12-21 is ’n bespreking van Jesus as die tweede Adam (vlg. 1 Kor. 15:21-22, 45-49; Fil. 2:6-8). Die teologiese konsep van individuele sonde en gesamentlike skuld, word uitgelig. Paulus se beskouing van die sondeval van die mensdom (en daarmee ook die skepping) is geheel verskillend van die rabbyne, maar hy deel hulle beskouing van stoflikheid (*corporality*); d.w.s. die gemeenskaplike aanspreeklikheid vir die sondeval. Dit toon enersyds dat Paulus sy opleiding onder Gamaliël benut het, maar dan onder inspirasie van die Gees waarhede aangevul het (Han. 22:3).

Die Gereformeerd-Evangeliese leer van algehele verdorwenheid van die mens weens die sondeval (Gen. 3) is deur Augustinus en Calvyn ontwikkel. Die mens word in sonde ontvang en gebore (vlg. Ps. 51:5; 58:4 en Job 15:14; 25:4). ’n Alternatiewe teologie, wat die algehele verdorwenheid ontken, is deur Pelagius en Arminius voorgestaan. Wat hulle betref is die mens progressief verantwoordelik vir sy moraliteit, keuses en uiteindelike lotsbestemming. Dit wil voorkom of hulle vir hul standpunt steun kan vind in Deut. 1:39; Jes. 7:15; Jona 4:11; Joh. 9:41; 15:22, 24; Han; 17:30; Rom. 4:15. Teenoor die “in sonde ontvang en gebore” sou jong kinders onskuldig geag word tot hulle ‘n ouderdom bereik waarop hulle sedelik verantwoordbaar gehou kan word – volgens die rabbyne sou ‘n gepaste ouderdom vir seuns 13 jaar en vir meisies 12 jaar wees.

‘n Middeweg-opvatting stel dat daar elemente van waarheid in beide is: ‘n aangebore geneigdheid tot kwaad word aangevul deur die gedagte dat ‘n vermeerdering van lewensjare ook ‘n vermeerdering van sedelike verantwoordbaarheid beteken. Die boosheid is nie net eie aan die natuurlike liggaamlikheid nie, maar groei aan tot eie, persoonlike sonde en toenemend afvalligheid. Die boosheid van die mensdom is ‘n voldonge feit (Gen. 6:5; 11-12, 13; Rom. 3:9-18, 23). Dus is die vraag eerder *wanneer* hierdie afvalligheid posvat: by geboorte (erfsonde) of deurlopend (ontwikkel uit eie wil).

D. Verskeie teorieë het oor die implikasies van vers 12 ontstaan:

1. alle mense sterf omdat alle mense sondig (Pelagius);
2. Adam se sonde affekteer alle mense én die skepping (verse 18-19, Augustinus);
3. in werklikheid is dit waarskynlik ‘n kombinasie van erfsonde en persoonlike sonde.

E. Die vergelyking wat Paulus tref met “*just as*” (NAV – “verder nog dit”), word in vers 18 afgesluit, met verse 13-17 as inlas – kenmerkend van Paulus se geskrifte.

F. Onthou dat Paulus se aanbieding van die evangelie ‘n deurlopende argument is (1:18-8:39). Die geheelbeeld moet in gedagte gehou word om tot ‘n sinvolle verstaan van die dele te kom.

G. Martin Luther het die volgende oor hoofstuk 5 te sê gehad: "Daar kan beswaarlik 'n ander hoofstuk in die Bybel gevind word wat hierdie triomfantelike teks kan ewenaar."

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 5:1-5**

**1Therefore, having been justified by faith, we have peace with God through our Lord Jesus Christ, 2through whom also we have obtained our introduction by faith into his grace in which we stand; and we exult in hope of the glory of God. 3And not only this, but we aso exult in our tribulations, knowing, that tribulation brings about perseverance; 4and perseverance, proven character; and proven character, hope; 5and hope does not disappoint, because the love of God has been poured out within our hearts through the Holy Spirit who was given to us.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 5:1-5.*

**5:1 NASB "Therefore"**
**NAV "dan nou"**
**OAV "omdat ons dan"**
**CUM-NLV "omdat"**

Herhaling van hierdie frase dui dikwels op (1) 'n opsomming van die teologiese argument tot op hierdie punt; (2) gevolgtrekkings wat uit die teologiese inset gemaak kan word; (3) en voorlegging van nuwe waarheid (vlg. 5:1; 8:1; 12:1).

◙ **NASB "having been justified"**
**NAV, CUM-NLV "nou vrygespreek"**
**OAV "geregverdig is"**
**CUM-MULTI "in die regte verhouding met Homself gebring"**

Die werkwoordvorm is hier 'n AORISTUS PARTISIPIUM PASSIEF; God hét gelowiges geregverdig (vrygespreek). In die Grieks staan dit aan die begin van die sin om klem daarop te plaas (verse 1-2). In verse 1-11 blyk daar 'n aanduiding van tydsverloop te wees**:** (1) verse 1-5, ons huidige ervaring van genade; (2) verse 6-8, Christus se afgehandelde werk om ons onthalwe; en (3) verse 9-11, ons toekomstige hoop op, en versekering van, verlossing. Sien uiteensetting B onder *Die Dele in Konteks*.

Die OT-agtergrond van die term "geregverdig" (*dikaioō*) was 'n rei van riet of hout, of 'n maatstok gebruik om reguit te bou. Die gedagte is metafories op God oorgedra. Sien *Vir Spesiale Aandag*: *Geregtigheid* by 1:17. God se karakter, heiligheid, is die enigste maatstaf vir beoordeling (vlg. LXX oor Lev. 24:22; en teologies Mat. 5:48). Deur Jesus se soenoffer – sy plaasvervangende dood – staan gelowiges vrygespreek voor God (vlg. die aantekeninge by 5:2). Dit impliseer nie dat die gelowige sonder skuld is nie, maar wel dat 'n soort amnestie toegestaan word. Iemand anders het die skuld betaal (vlg. 2 Kor. 5:21). Gelowiges word vergewe (vlg. verse 9, 10).

◙ **NASB "by faith"**
**NAV, CUM-NLV "omdat ons glo"**

**OAV** **"uit die geloof"**

Geloof is die hand wat uitreik om die geskenk van God te ontvang (vlg. vers 2; Rom. 1:4). Geloof fokus nie op sy eie intensiteit of graad van toewyding of voornemens nie, maar op die karakter en beloftes van God (Ef. 2:8-9). Die OT-woord vir geloof het oorspronklik gedui op iemand met 'n stewige houding wat vas staan. Dit het tot metaforiese aanwending gelei vir iemand wat lojaal is, op wie staat gemaak kan word en wat betroubaar is. Geloof berus nie op ons betroubaarheid of getrouheid nie, maar op dié eienskappe in God. Sien *Vir Spesiale Aandag: Geloof* by 4:5.

◙ **NASB** **"we have peace"**
**NAV, CUM-NLV** **"is daar nou vrede"**
**OAV** **"het ons vrede"**

Daar is 'n afwyking hier in die Griekse manuskrip. Die WERKWOORD is óf 'n PRAESENS AKTIEF SUBJUNKTIEF (*echōmen*) óf 'n PRAESENS AKTIEF INDIKATIEF (*echomen*). Dié grammatiese dubbelsinnigheid word selfs in verse 1-3 aangetref. Die oudste manuskripte steun skynbaar die SUBJUNKTIEF-weergawe (vlg. MSS א*, A, B*, C, D). In daardie geval moet dit vertaal word as "Laat ons voortgaan om vrede te geniet" of "aanhou om vrede te geniet". Synde 'n INDIKATIEF, moet dit dan vertaal word as "ons het vrede". Die konteks van verse 1-11 is nie aansporend van aard nie, maar verklarend oor wat gelowiges alreeds is en deur Christus ontvang het. Daarom blyk "ons het vrede" die juiste vertaling te wees, want die WERKWOORD is dan in alle waarskynlikheid PRAESENS AKTIEF INDIKATIEF. Die USB[4] gee aan hierdie mening dan ook 'n A-gradering, wat 'n hoë mate van sekerheid aandui.

Baie antieke Griekse manuskripte is geskep deur 'n voorleser en 'n aantal skrywers wat afskrifte maak. Woorde wat eenders klink het dikwels verwarring veroorsaak. In sulke gevalle verhelder die konteks en soms ook die skryfstyl en gebruiklike woordeskat, die betekenis om vertaling te vergemaklik.

◙ **"peace" ("vrede"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Vrede* onder.

**VIR SPESIALE AANDAG: VREDE**

Hierdie Griekse term het oorspronklik "aanmekaarbind wat stukkend is" beteken (vlg. Joh. 14:27; 16:33; Fil. 4:7). Drie aspekte van die woord kom in die NT voor:

1. objektiewe aspek, 'n staat van herstelde vrede met God deur Christus (vlg. Kol. 1:20)
2. subjektiewe aspek van vrede-ervaring danksy die regstelling met God (vlg. Joh. 14:27; 16:33; Fil. 4:7)
3. dat God gelowige Jode en heidene in een, nuwe liggaam van vrede verenig het (vlg. Ef. 2:14-17; Kol 3:15). Herstelde vrede met God moet lei tot vrede met ander mense. Die vertikale moet ook horisontaal vergestalt.

Newman en Nida, *A Translator's Handbook on Paul's Letter to the Romans*, bl. 92, maak 'n treffende opmerking omtrent "vrede":

"Both in the Old Testament and in the New Testament the term peace has a wide range of meaning. Basically it describes the total well-being of a person's life; it was even adopted among

the Jews as a formula of greeting. This term had such a profound meaning that it could also be used by the Jews as a description of the Messianic salvation. Because of this fact, there are times when it is used almost synonymously with the term rendered 'to be in a right relation with God.' Here the term appears to be used as a description of the harmonious relation established between man and God on the basis of God's having put man right with himself."

◙ **"with God through our Lord Jesus Christ" ("tussen ons en God deur ons Here Jesus Christus"):** Jesus was die een wat vrede met God bemiddel het. Jesus is die enigste weg wat uitloop op vrede met God (Joh. 10:7-8; 14:6; Han. 4:12; 1 Tim. 2:5).

| | | |
|---|---|---|
| **5:2** | **NASB** | **"we have obtained our introduction"** |
| | **NAV** | **"ons [...] ook die vrye toegang verkry"** |
| | **OAV** | **"deur wie ons ook deur die geloof die toegang verkry het"** |
| | **CUM-NLV** | **"op grond van die geloof toegang verkry"** |

Hierdie is PERFEKTUM AKTIEF INDIKATIEF. Dit spreek van 'n handeling in die verlede wat 'n gevestigde toestand tot gevolg gehad het. Die term "introduction" beteken letterlik "toegang" of "toelating" (*prosagōge*, vlg. Ef. 2:18, 3:12). Dit word metafories gebruik (1) om persoonlik aan 'n hooggeplaaste voorgestel te word; en (2) om veilig 'n hawe ingebring te word.

In die Griekse manuskrip kom hier 'n afwyking voor. Sommige ou manuskripte het "deur geloof" bygevoeg ( א*,2 ,C asook sommige oud Latynse, die Vulgaat, Siriese en Koptiese weergawes). Nog ander manuskripte voeg 'n VOORSETSEL by "deur geloof" (vlg. א1,A, en sommige weergawes van die Vulgaat – vlg. NAV 5:2, "in die geloof"). Nietemin, die hoofletter-tekste B, D, F, en G laat dit heeltemal weg. Dit wil voorkom dat sommige skrywers by 5:2 die parallelismes van 5:1 en 4:16 (twee keer), 19 en 20 onnadenkend inglip, synde 'n voortdurend herhaalde tema van Paulus.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"into this grace"** |
| | **NAV, OAV** | **"tot hierdie genade"** |
| | **CUM-NLV** | **"tot hierdie heerlike posisie van genade"** |
| | **CUM-MULTI** | **"om deel te hê aan die goddelike grootheid"** |

Hierdie term (*charis*) staan vir God se liefde wat nie verdien hoef te word nie; wat onvoorwaardelik beskikbaar is en nie op meriete ingestel is nie (vlg. Ef. 4:2-9). Hierdie genade kom duidelik tot openbaring in Christus se dood in die plek van 'n gevalle mensdom (vlg. vers 8).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"in which we stand"** |
| | **NAV** | **"waarin ons nou vasstaan"** |
| | **OAV** | **"waarin ons staan"** |
| | **CUM-NLV** | **"waarin ons ons nou bevind"** |

Hierdie is weereens 'n PERFEKTUM AKTIEF INDIKATIEF wat letterlik beteken "ons staan en bly staan". Dit weerspieël gelowiges se teologiese posisie in Christus en hulle verbintenis om in die geloof te volhard. Dit illustreer die die teologiese paradoks van God se soewereiniteit (vlg. 1 Kor. 15:1) teenoor die mens se vrye wil (Ef. 6:11, 13, 14).

**VIR SPESIALE AANDAG: STAAN (*HISTĒMI*)**

Hierdie algemene term word op verskeie maniere in die NT aangewend:

1. om op te rig, te bevestig
   a. die OT Wet (Rom. 3:31)
   b. ‘n eie “geregtigheid” (Rom. 10:3)
   c. die nuwe verbond (Heb. 10:9)
   d. ‘n aanklag (2 Kor. 13:1)
   e. God se waarheid (2 Tim. 2:19)
2. om geestelik weerstand te bied teen
   a. die duiwel (Ef. 6:11)
   b. die oordeelsdag (Openb. 6:17)
   c. om op jou punte te staan en weerstand te bied
   d. ‘n militêre metafoor (Ef. 6:14)
   e. ‘n siviele metafoor (Rom. 14:4)
3. ‘n posisie in die waarheid (Joh. 8:44)
4. ‘n posisie in genade (Rom. 5:2; 1 Kor. 15:1; 1 Pet. 5:12)
5. ‘n posisie in geloof (Rom. 11:20; 1 Kor. 7:37; 1 Kor. 15:1; 2 Kor. 1:24)
6. ‘n aanmatigende posisie (1 Kor. 1:12)

Hierdie term vat die twee kante van die verbond saam: die genade en barmhartigheid van ‘n soewereine God, en dat gelowiges daarop moet reageer en in geloof daaraan vashou! Albei is Bybelse waarhede en moet as sodanig saam in ag geneem word.

◙ **NASB** **“we exult”**
**NAV** **“ons verheug ons”**
**OAV** **“en ons roem”**
**CUM-NLV** **“en ons jubel”**

Hierdie grammatikale vorm kan (1) as ’n PRAESENS MEDIUM INDIKATIEF: “ons verheug ons” opgeneem word of (2) as ’n PRAESENS MEDIUM SUBJUNKTIEF: “laat ons ons verbly”. Geleerdes verskil grootliks op hierdie punt. Indien ons vanaf vers 1 se “God het ons” dit as INDIKATIEF opgevat en vertaal het, behoort ons volgens dié vorm voort te gaan tot in vers 3, dus: “ons verheug ons”.

Die grondbetekenis van “verheug” is “roem” (NRSV, JB). Sien *Vir Spesiale Aandag* by 2:17. Gelowiges roem nie in hulleself nie (vlg. 3:27), maar in wat die Here vir hulle gedoen het (vlg. Jer. 9:23-24). Hierdie selfde Griekse stamwoord word in verse 3 en 11 herhaal.

◙ **NASB** **“in hope of”**
**NAV, OAV** **“in die hoop op”**
**CUM-NLV** **“vol verwagting”**

Paulus gebruik hierdie frase dikwels en in verskillende kontekste, maar deurgaans met dieselfde betekenis. Sien die aantekening by 4:18. Dikwels is die gelowige se hoop op die

voleindiging van sy geloof gerig. Dit weer kan uitgedruk word as hoop op "heerlikheid", ewige lewe, volkome verlossing, Tweede Koms, ens. Die voleindiging is verseker, maar wanneer is onbekend. Hoop word dikwels met "geloof" en "liefde" geassosieer (vlg. 1 Kor. 13:13, Gal. 5:5-6; Ef. 4:2-5; 1 Tes. 1:3; 5:8). Hier volg 'n onvolledige lys van Paulus se gebruike van die konsep "hoop":

1. die Tweede Koms (Gal. 5:5; Ef. 1:18; Tit. 2:13)
2. Jesus is ons hoop (1 Tim. 1:1)
3. om as gelowige voor God onberispelik te verskyn (Kol. 1:22-23; 1 Tes. 2:19)
4. hoop wat in die hemel bewaar word (Kol. 1:5)
5. uiteindelik volkome saligheid (1 Tes. 4:13)
6. die heerlikheid van God (Rom. 5:2; 2 Kor. 3:12; Kol. 1:27)
7. die sekerheid van saligheid (1 Tes. 5:8-9
8. die ewige lewe (1 Tes. 4:13)
9. as deel van die goeie gevolge van Christelike volwassenheid (Rom. 5:2-5)
10. bevryding van die hele skepping (Rom. 8:20-22)
11. 'n titel vir God (Rom. 15:13)
12. die aanneming volbring (Rom. 8:23-25)
13. OT as gids vir NT-gelowiges (Rom. 15:14)

◙ **"glory of God" ("heerlikheid van God"):** Hierdie frase is 'n OT idioom waarmee uitdrukking gegee word aan die persoonlike teenwoordigheid van God. Hier word na die geloof-geregtigheid posisie verwys waarin die gelowige deur Jesus se opstanding gebring word (vlg. 2 Kor. 5:21). Hierna word dikwels ook verwys met die teologiese term, "verheerliking" (vlg. verse 9-10; 8:30). Gelowiges sal 'n besondere eendersheid met Jesus deel (1 Joh. 3:2; 2 Pet. 1:4).

Sien *Vir Spesiale Aandag: Heerlikheid* by 3:23.

| | | |
|---|---|---|
| **5:3** | **NASB** | **"and not only this, but"** |
| | **NKJV** | **"and not only *that*, but"** |
| | **NRSV** | **"and not only that, but"** |
| | **TEV** | *– Weggelaat –* |
| | **NJB** | **"not only that"** |
| | **OAV** | **"nie en nie alleen dit nie"** |
| | **NAV** | **"dit is egter nie al nie"** |

'n Uitdrukking wat Paulus dikwels gebruik (vlg. 5:3, 11; 8:23; 9:10; 2 Kor. 8:19).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"we also exult in our tribulations"** |
| | **NKJV** | **"we also glory in tribulations"** |
| | **NRSV** | **"we also boast in our sufferings"** |
| | **TEV** | **"we also boast in our troubles"** |
| | **NJB** | **"let us exult, too, in our hardships"** |
| | **OAV** | **"maar ons roem ook in die verdrukkinge"** |
| | **NAV** | **"Ons verheug ons ook in die swaarkry"** |
| | **CUM-NLV** | **"ons jubel selfs in ons swaarkry"** |

Indien die wêreld Christus gehaat het sou sy volgelinge dit nie anders ervaar het nie (vlg. Mat. 10:22; 24:9; Joh. 15:18-21). Menslik gesproke het Jesus 'n volwassenheid van deursettingsvermoë bereik deur sy lyding (vlg. Heb. 5:8). Lyding bevorder geregtigheid, wat immers God se doel is met elke gelowige (vlg. 8:17-19; Han. 14:22; Jak. 1:2-4; 1 Pet. 4:12-19).

◙ **NASB** **"knowing"**
**NAV** **"want ons weet"**
**OAV** **"omdat ons weet"**
**CUM-NLV** **"want ons besef"**

Dit is 'n PERFEKTUM PARTISIPIUM van "*oida*" – 'n PERFEKTUM wat as TEENWOORDIGE TYD funksioneer. Die waarhede van die evangelie help die gelowige om, ongeag omstandighede van lyding, met blymoedigheid en vertroue die lewe aan te durf; blymoedigheid wat nie deur omstandighede – selfs vervolging – beïnvloed word nie (vlg. Fil. 4:4; 1 Tes. 5:16, 18).

**5:3 "tribulation" ("verdrukking"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Verdrukking* onder.

**VIR SPESIALE AANDAG: VERDRUKKING**

Daar moet teologies onderskei word tussen Paulus en Johannes se gebruik van die term *thlipsis*.

I. Paulus se gebruik (in ooreenstemming met dié van Jesus):
   A. probleme, ontberinge, bose betrokkenheid in 'n gevalle wêreld (Mat. 13:21; Rom. 5:3; 1 Kor. 7:28; 2 Kor. 7:4; Ef. 3:13)
   B. probleme, ontberinge, slegte dinge veroorsaak deur ongelowiges (Rom. 5:3; 8:35; 12:12; 2 Kor. 1:4, 8; 6:4; 7:4; 8:2, 13; Ef. 3:13; Fil. 4:14; 1 Tes. 1:6; 2 Tes. 1:6-9)
   C. probleme, ontberinge, slegte dinge van die eindtyd (Mat. 24:21, 29; Mark. 13:19-24; 2 Tes. 1:6-9)

II. Hoe Johannes die term gebruik:
   A. Johannes onderskei tussen *thlipsis* en *orgē* (of *thumos* – toorn) in Openbaring. *Thlipsis* is wat ongelowiges gelowiges aandoen, terwyl *orgē* is wat God aan ongelowiges doen.
      1. *thlipsis* – Openb. 1:9; 2:9-10, 22; 7:14
      2. *orgē* – Openb. 6:16-17; 11:18; 16:19; 19:15
      3. *thumos* – Openb. 12:12; 14:8, 10, 19; 15:2, 7; 18:3
   B. Johannes gebruik die term ook om probleme aan te dui wat gelowiges deur alle eeue heen sal ondervind (Joh. 16:33).

**5:3, 4** **NASB** **"perseverance"**
**NAV** **"volharding"**
**OAV** **"lydsaamheid"**
**CUM-NLV** **"om te volhard"**

Die betekenis van hierdie term is o.a. “vrywillig”, ”aktief”, “volhardend” of “uithou”. Dit veronderstel geduld met omstandighede sowel as met mense. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 8:25.

| | | |
|---|---|---|
| **5:4** | **NASB** | **“proven character”** |
| | **NKJV, NRSV** | **“character”** |
| | **TEV** | **“God’s approval”** |
| | **NJB** | **“tested character”** |
| | **OAV** | **“beproefdheid”** |
| | **NAV** | **“egtheid van geloof”** |
| | **CUM-NLV** | **“betroubaarheid van karakter”** |
| | **CUM-MULTI** | **“integriteit”** |

In die LXX weergawe van Gen. 23:16; 1 Kon. 10:18; 1 Kron. 28:18, verwys hierdie term na die toetsmaatstaf vir die suiwerheid en egtheid van metale (vers 2 Kor. 2:9; 8:2; 9:13; 13:3; Fil. 2:22; 2 Tim. 2:15; Jak. 1:12). Die doel van God se toetsing is altyd versterking (vlg. Heb. 12:10-11)!

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 2:18.

| | | |
|---|---|---|
| **5:5** | **NASB** | **“because the love of God has been poured out within our hearts”** |
| | **NAV, OAV** | **“want God het sy liefde in ons harte uitgestort”** |
| | **CUM-NLV** | **“Hy het sy liefde mos in ons harte uitgestort”** |
| | **CUM-MULTI** | **“want God het sy absolute liefde in ons harte uitgestort”** |

Hierdie is ’n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF wat letterlik beteken “God se liefde was en word steeds nog uitgestort”. Hierdie WERKWOORD is dikwels aangewend t.o.v. die Heilige Gees (vlg. Han. 2:17, 18, 33; 10:45; Tit. 3:6), wat moontlik ‘n refleksie is op Joël 2:28-29.

Die frase in GENITIEF, nl. “die liefde van God” kan dui op (1) ons liefde vir God; of (2) God se liefde vir ons (vlg. 2 Kor. 5:14). Die konteks laat slegs nommer twee toe.

◙ **“the Holy Spirit was given to us”** (“**deur die Heilige Gees wat Hy aan ons gegee het”):** Dit is ’n AORISTUS PARTISIPIUM PASSIEF. Die PASSIEWE VORM word dikwels gebruik om God se hand in ’n saak te beskryf. Die implikasie hiervan is dat gelowiges nie méér van die Gees nodig het nie. Hulle het óf die Gees ontvang, óf hulle is hoegenaamd nie Christene nie (vlg. 8:9). Die koms van die Gees was die teken van ’n Nuwe Era (vlg. Joël 2:28-29): die Nuwe Verbond (vlg. Jer. 31:31-34; Eseg. 36:22-32).

◙ Let op die aanwesigheid van die Drie-eenheid in hierdie paragraaf.

1. God – verse 1, 2, 5, 8, 10
2. Jesus – verse 1, 6, 8, 9, 10
3. die Gees – vers 5

Sien *Vir Spesiale Aandag: Die Drie-eenheid* by 8:11.

**NASB (UPDATED) TEXT: 5:6-11**

**6For while we were still helpless, at the right time Christ died for the ungodly. 7For one will hardly die for a righteous man; though perhaps for the good man**

**someone would dare even to die. [8]But God demonstrates His own love toward us, in that while we were yet sinners, Christ died for us. [9]Much more then, having now been justified by His blood, we shall be saved from the wrath of God through Him. [10]For if while we were enemies we were reconciled to God through the death of His son, much more, having been reconciled, we shall be saved by His life. [11]And not only this, but we also exult in God through our Lord Jesus Christ, through whom we have now received the reconciliation.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 5:6-11.*

| | | |
|---|---|---|
| **5:6** | **NASB** | **"for while we were still helpless"** |
| | **NKJV** | **"for when we were still without strength"** |
| | **NRSV** | **"for while we were still weak"** |
| | **TEV** | **"for when we were still helpless"** |
| | **NJB** | **"when we were still helpless"** |
| | **OAV** | **"want toe ons nog swak was"** |
| | **NAV** | **"toe ons nog magteloos was"** |
| | **CUM-NLV** | **"toe ons nog totaal hulpeloos was"** |

Hierdie WERKWOORD is PRAESENS PARTISIPIUM. Dit verwys na die mensdom se gevalle natuur in Adam. Mense is magteloos teen sonde. Die VOORNAAMWOORD "ons" verduidelik in 'n parallelle sinstruktuur die beskrywende SELFSTANDIGE NAAMWOORD "goddeloses" in vers 6b; "sondaars" in vers 8; en "vyande" in vers 10. Verse 6 en 8 is teologies sowel as struktureel, parallelle.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB, NRSV** | **"at the right time"** |
| | **NKJV** | **"in due time"** |
| | **TEV** | **"at the time that God chose"** |
| | **JB** | **"at his appointed moment"** |
| | **OAV** | **"op die regte tyd"** |
| | **NAV** | **"immers reeds op die bestemde tyd"** |

Dit kan 'n historiese verwysing wees na (1) vrede in die Romeinse Ryk wat bewegingsvryheid verseker het; (2) Grieks as wêreldtaal wat interkultuur-kommunikasie vergemaklik het; (3) die nalatenskap van die Griekse en Romeinse godedom van 'n geestelik-uitgehongerde wêreld wat na beter uitgesien het (vlg. Mark. 1:15; Gal. 4:4; Ef. 1:10; Tit. 1:3). Uit 'n teologiese perspektief gesien, was die inkarnasie (vleeswording) 'n God-beplande gebeurtenis (vlg. Luk. 22:22; Han. 2:23; 3:18; 4:28; Ef. 1:11).

| | | |
|---|---|---|
| **5:6, 8, 10** | **NASB** | **"died for the ungodly"** |
| | **NAV, OAV, CUM-NLV** | **"vir goddeloses gesterwe"** |
| | **CUM-MULTI** | **"vir ons as goddeloses gesterwe"** |

Hierdie is 'n AORISTUS AKTIEF INDIKATIEF. Die lewe en dood van Jesus kry hiermee 'n eenheidsaksent. "Jesus het 'n rekening betaal wat Hy nie geskuld het nie en ons het 'n skuld gehad wat ons nie kon betaal nie," (vlg. Gal. 3:13; 1 Joh. 4:10).

Die dood van Jesus was 'n herhalende tema in Paulus se geskrifte. Daarvoor gebruik hy 'n verskeidenheid terme en frases om die plaasvervangende dood van Jesus aan te dui:

1. "bloed" (vlg. 3:25; 5:9; 1 Kor. 11:25-27; Ef. 1:7; 2:13; Kol. 1:20)
2. "sy lewe as offergawe gegee het" (vlg. Ef. 5:2, 25)
3. "vanweë ons oortredinge oorgelewer" (vlg. Rom. 4:25; 8:32)
4. "Paaslam geslag" (vlg. 1 Kor. 5:7)
5. "gesterwe" (vlg. Rom. 5:6; 8:34; 14:9, 15; 1 Kor. 8:11; 15:3; 2 Kor. 5:15; Gal. 5:21; 1 Tes. 4:14; 5:10)
6. "kruis" (vlg. 1 Kor. 1:17-18; Gal. 5:11; 6:12-14; Ef. 2:16; Fil. 2:8; Kol. 1:20; 2:14)
7. "kruisiging" (vlg. 1 Kor. 1:23; 2:2; 2 Kor. 13:4; Gal. 3:1)

In hierdie konteks beteken die VOORSETSEL *huper*:

1. verteenwoordigend – "om ons onthalwe";
2. plaasvervangend – "in ons plek".

Normaalweg is die basiese betekenis van *huper* met GENITIEF, "om onthalwe van" (Louw en Nida). Dit dui op 'n voordeel wat mense eintlik toekom (*The New International Dictionary of New Testament Theology,* vol. 3, bl. 1196). *Huper* beteken egter in 'n sekere sin ook *anti*, wat "in die plek van" impliseer, en dus teologies dui op 'n plaasvervangende daad van versoening (vlg. Mark. 10:45; Joh. 11:50; 18:14; 2 Kor. 5:14; 1 Tim. 2:6). M.J. Harris (*NIDOTTE*, vol. 3, bl. 1197) stel dit as volg:

"...maar waarom sê Paulus nêrens dat Christus *anti hēmōn* gesterf het nie (vlg. 1 Tim. 2:6 waar hy naby daaraan kom – *antilutron huper pantōn*)? Baie waarskynlik omdat die VOORSETSEL *huper*, anders as *anti*, tegelyk verteenwoordiging én plaasvervanging kan beteken."

M.R. Vincent, *Word Studies*, vol. 2, bl. 692, stel dit as volg:

"Dit is uiters debatteerbaar of *huper* (om onthalwe van) ooit ekwivalent met *anti* (in plek van) kan wees. Dit wil voorkom of die klassieke skrywers wel geleenthede geskep het waar die betekenisse omruilbaar was... Die betekenis van hierdie aanhaling is so onseker dat dit beswaarlik as bewysvoering hanteer kan word. Die voorsetsel kan netsowel 'n lokaliteit aandui: *oor* die dode. Geeneen van hierdie aanhalings kan as beslissend hanteer word nie. Die meeste wat afgelei kan word, is dat *huper*, wat betekenis betref, naby kom aan die betekenis van *anti*. '*In die plek van'* is gevolglik 'n veronderstelling vanuit dogmatiese druk. In die oorgrote meerderheid van gevalle is die betekenis duidelik '*in belang van'* of '*om onthalwe van'*. Die korrekte uitleg van die gedeeltes onder bespreking, waar dit handel oor Christus se sterwe, nl. Gal. 3:13; Rom. 14:15; 1 Pet. 3:18, moet *huper* as 'n onbepaalde, meer algemene stelling opgevat word, nl. dat '*Christus gesterf het om onthalwe van*' – wat 'n meer besondere betekenis ooplaat as onseker – en dit dan aan ander passasies oor te laat om by wyse van afleiding die '*in die plek van*' te veronderstel."

**5:7** Hierdie vers handel oor menslike liefde, terwyl dit in vers 8 oor God se liefde gaan.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB, NKJV, TEV** | **"for a righteous man"** |
| **NRSV** | **"for a righteous person."** |
| **JB** | **"for a good man"** |
| **OAV** | **"vir 'n regverdige"** |
| **NAV** | **"vir 'n goeie mens"** |
| **CUM-NLV** | **"vir 'n regverdige mens"** |

**CUM-MULTI** **"vir iemand wat aan die wet getrou is"**

Hierdie konsep word op dieselfde manier gebruik as wanneer daar van Noag en Job gesê word dat hulle regverdig en onberispelik was. Hulle was toegewyd aan die religieuse voorskrifte van hulle tyd, maar dit wil nie sê dat hulle sonder sonde was nie. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17.

**5:8 NASB** **"God demonstrates His own love"**
**NAV, OAV** **"Maar God bewys sy liefde"**
**CUM-NLV** **"God laat blyk sy liefde vir ons"**

Dit is 'n PRAESENS AKTIEF INDIKATIEF (vlg. 3:5). Die Vader het die Seun gestuur (vlg. 8:3, 32; 2 Kor. 5:19). God se liefde is nie sentimenteel nie, maar daadwerklik aksie-georiënteerd (Joh. 3:16; 1 Joh. 4:10) en <u>standvastig</u>.

**5:9 NASB** **"much more"**
**OAV** **"veel meer dan"**
**NAV** **"staan dit soveel vaster"**
**CUM-NLV** **"hoeveel te meer"**

Dit was een van Paulus se gunsteling uitdrukkings (vlg. verse 10, 15, 17). As God gelowiges liefgehad het toe hulle nog in sonde geleef het, hoeveel te meer sal Hy hulle nie liefhê nou dat hulle sy kinders geword het nie (vlg. 5:10; 8:22)?

◙ **NASB** **"having now been justified"**
**OAV** **"noudat ons geregverdig is"**
**NAV, CUM-NLV** **"aangesien ons nou vrygespreek is"**

Hierdie is 'n AORISTUS PASSIEF DEELWOORD wat regverdigmaking as 'n afgehandelde daad van God beskryf. Paulus herhaal die waarheid van vers 1. Let ook op die parallel tussen die terme "geregverdig"(vers 9) en "versoen" (verse10-11).

◙ **NASB** **"by His blood"**
**OAV** **"in Sy bloed"**
**NAV** **"op grond van sy versoeningsdood"**

Dit was 'n verwysing na Christus se offerdood (vlg. 3:5; Mark. 10:45; 2 Kor. 5:21). Hierdie gedagte van die opoffering van 'n onskuldige lewe in plek van iemand wat skuldig is s'n, gaan so ver terug as Lev. 1-7, en moontlik ook Eks. 12 (die Paaslam), en word teologies op Jesus van toepassing gemaak in Jes. 53:4-6. In die Hebreërsbrief word die gedagte ook op Christus van toepassing gemaak. Hebreërs bespreek heelwat meer punte van vergelyking tussen die OT en NT.

◙ **NASB** **"we shall be saved"**
**OAV** **"ons [...] deur Hom gered word"**
**NAV** **"ons deur Hom ook [...] gered sal word"**

Dit is FUTURUM PASSIEF INDIKATIEF (vlg. vers 10). Hier word na ons eindelike redding verwys, wat ook "verheerliking" genoem word (vlg. vers 2; 9:30, 1 Joh. 3:2).

Die NT beskryf verlossing in al die WERKWOORD tye:

1. ‘n voltooide handeling – AORISTUS (Han. 15:11; Rom. 8:24; 2 Tim. 1:9; Tit. 3:5)
2. ‘n handeling in die verlede wat gevestigde nagevolge in die teenswoordige het – PERFEKTUM (Ef. 2:5, 8)
3. ‘n voortgaande handeling – PRAESENS (1 Kor. 1:18; 15:2; 2 Kor. 2:15; 1 Tes. 4:14; 1 Pet. 3:21)
4. ‘n toekomstige voleinding of vervulling – FUTURUM (Rom. 5:9, 10; 10:9)

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 10:13. Verlossing begin met ’n aanvanklike besluit wat ’n verhouding word, en wat eendag tot voltooiing sal kom. Die konsep word dikwels deur drie teologiese terme beskryf: “Regverdigmaking”, wat vrymaak van die straf op sonde beteken; “heiligmaking”, wat bevryding van die mag van sonde beteken; en “verheerliking”, wat ’n bestaan sonder die teenwoordigheid van sonde beteken.

Dit is die moeite werd om daarop te let dat beide regverdigmaking en heiligmaking genadegawes van God is wat deur geloof in Christus geskenk word. Tog spreek die NT ook van heiligmaking as ’n voortgaande proses wat groei tot gelykvormigheid met Christus. Daarom praat teoloë van “posisionele heiliging”, oftewel “heiligmaking”, maar ook van “progressiewe heiliging”, of “voortgaande heiligmaking.” Dit is die geheimsinnige skakel tussen die gawe van verlossing en ‘n toegewyde lewe!

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“from the wrath of God”** |
| | **OAV** | **“van die toorn”** |
| | **NAV** | **“van die straf van God”** |
| | **CUM-NLV** | **“van die oordeel red nie”** |

Dit dui op ‘n eskatologiese konteks. Die Bybel vertel van God se groot, onverdiende liefde sonder voorvereistes, maar is eweneens duidelik omtrent God se vaste weersin teen sonde en rebellie. God het ’n weg van saligheid en vergifnis in Christus voorberei, maar wie Hom verwerp, bly onder die toorn (vlg. 1:18-3:20). Dit is ’n antropomorfiese (mensvormige) spreekwyse, maar gee uitdrukking aan ’n realiteit: dit is verskriklik om in die hande van ’n toornige God te beland (Heb. 10:31).

| | | |
|---|---|---|
| **5:10** | **NASB** | **“if”** |
| | **OAV** | **“as”** |
| | **NAV** | **“aangesien [...] noudat”** |

Dit is ’n VOORWAARDELIKE BYSIN KLAS 1, wat as waar aanvaar word vanuit die skrywer se perspektief, of vir sy literêre doeleindes. Die mensdom, kroon van God se skepping, het vyandiggesind geword! Mens (vlg. Gen. 3:5) en Satan (vlg. Jes. 14:14; Eseg. 28:2, 12-17) het dieselfde probleem gehad: ’n begeerte om onafhanklik te wees; self in beheer – ‘n begeerte om gode te wees.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“we were reconciled to God [...] having been reconciled”** |
| | **NAV, OAV** | **“met God versoen is [...] noudat ons versoen is”** |
| | **CUM-NLV** | **“ons [...] tot sy vriende gemaak het [...] noudat ons sy vriende is”** |

Hierdie is albei AORISTUS PASSIEF, maar die een INDIKATIEF en die ander ’n DEELWOORD. Die WERKWOORD, “versoen”, het oorspronklik beteken “om om te ruil.” God

het ons sonde omgeruil vir Jesus se geregtigheid (vlg. Jes. 53:4-6). Vrede is weer bewerkstellig (vlg. vers 1).

◙ **“through the death of His Son” (“deur die dood van sy Seun”):** Die evangelie van vergifnis berus op (1) die liefde van God; (2) die werk van Christus; (3) die toenadering deur die Gees; en (4) die sondebelydenis en geloof van ’n individu. Daar is nie ’n ander manier om weer reg met God te wees nie (vlg. Joh. 14:6). Sekerheid van saligheid berus op die wesensaard (karakter) van die Drie-enige God, nie op menslike prestasie of vermoëns nie! Hoe paradoksaal dit ook mag klink, menslike prestasievermoë alleen ná verlossing deur geloof, is ’n bewys van daardie verlossing (vlg. Jak. en 1 Joh.).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“we shall be saved”** |
| | **NAV** | **“gered sal word”** |
| | **OAV** | **“gered word noudat”** |
| | **CUM-NLV** | **“van die oordeel red nie”** |

Die NT praat van verlossing as die verlede, hede en toekoms. Toekoms hier dui op ons algehele, volkome verlossing met die Tweede Koms. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 10:13 en die aantekening by 5:9.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“by His life”** |
| | **NAV** | **“deur die lewe van”** |
| | **OAV** | **“veel meer deur sy lewe”** |
| | **CUM-NLV** | **“deur Hom, die lewende Jesus”** |

Die Griekse term vir “lewe” is *zoa*. In die geskrifte van Johannes verwys hierdie term altyd na “opstandingslewe”, “ewige lewe” of “koninkrykslewe”. Paulus gebruik dit teologies met dieselfde betekenis. Die sentrale gedagte van hierdie gedeelte in konteks, is dat aangesien God so ’n hoë prys vir die vergifnis van gelowiges betaal het, Hy dit verseker enduit sal wil deursien.

“Lewe” verwys moontlik na (1) Jesus se opstanding (vlg. 8:34; 1 Kor. 15); (2) Jesus se Middelaarswerk (vlg. 8:34; Heb. 7:25; 1 Joh. 2:1); of (3) die Gees, wat Christus in ons gestalte laat neem (Rom. 8:29; Gal. 4:19). Paulus bevestig hiermee dat Christus se aardse lewe, sowel as sy opheffing in die opstandingslewe, die basis van ons versoening vorm.

| | | |
|---|---|---|
| **5:11** | **NASB** | **“And not only this, but”** |
| | **NAV** | **“Maar dit is nie al nie”** |
| | **OAV** | **“en nie alleen dit nie”** |
| | **CUM-NLV** | **“Bo alles”** |

Sien die aantekeninge by vers 3.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“we also exult”** |
| | **NAV** | **“ons verheug ons ook”** |
| | **OAV** | **“maar ons roem ook in”** |
| | **CUM-NLV** | **“ons kan nou ook jubel”** |

Sien die aantekening by 5:2. Dit is die derde keer wat hy “verheug”(roem) in hierdie konteks gebruik:

1. verheug oor die hoop op heerlikheid (vers 2);
2. verheug in beproewing (vers 3); en
3. verheug oor die versoening (vers 11).

Oor negatiewe "roem" (spog) kan die aantekeninge by 2:17 en 23 geraadpleeg word.

◙ **NASB** **"we have now received the reconciliation"**
**NAV** **"deur wie ons nou die versoening ontvang het"**
**OAV** **"deur wie ons nou die versoening verkry het"**
**CUM-NLV** **"ons bevoorreg het om nou God se vriende te wees"**

Dit is 'n AORISTUS AKTIEF INDIKATIEF, d.w.s. 'n voltooide handeling. Gelowiges se versoening is ook onder bespreking (sien vers 10; 2 Kor. 5:18-21; Ef. 2:16-22; Kol. 1:19-23). In hierdie teksverband is "versoening" die teologiese sinoniem vir "regverdigmaking."

**NASB (UPDATED) TEXT: 5:12-14**
**12Therefore, just as through one man sin entered into the world, and death through sin, and so death spread to all men, because all sinned– 13for until the Law sin was in the world, but sin is not imputed when there is no law. 14Nevertheless death reigned from Adam until Moses, even over those who had not sinned in the likeness of the offense of Adam, who is a type of Him who was to come.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 5:12-14.*

**5:12** **NASB** **"Therefore"**
**NAV** **"Verder nog dit"**
**OAV** **"DAAROM"**
**CUM-NLV** **"Toe..."**
**CUM-MULTI** **"Die saak staan so"**

Romeine het verskeie strategiese plasings van die "Verder nog dit"-frase (vlg. 5:1; 8:1; 12:1). Vir Skrifuitleg moet vasgestel word waarop die frase dui. Dit is moontlik 'n manier om na Paulus se argument in totaliteit te verwys. Hierdie een skakel verseker met Genesis, en dus waarskynlik ook met Rom. 1:18-32.

◙ **"as through one man sin entered into the world" ("Deur een mens het die sonde in die wêreld gekom"):** Al drie die WERKWOORDE in vers 12 is in die AORISTUS tydklas (tempus). Adam se val het die dood aangebring (vlg. 1 Kor. 15:22). Die Bybel steek egter nie vas by die oorsprong van sonde nie. Sonde het ook in die engele-wêreld opgeduik (vlg. Gen. 3 en Openb. 12:7-9). Hoe en wanneer is onseker (vlg. Jes. 14:12-27; Eseg. 28:12-19; Job 4:18; Mat. 25:41; Luk. 10:18; Joh. 12:31; Openb. 12:7-9).

Adam se sonde was tweërlei van aard: (1) ongehoorsaamheid ten opsigte van 'n spesifieke verbod (vlg. Gen. 2:16-17); en (2) selfverheffing (vlg. Gen. 3:5-6). Hierdie opmerking, wat by Gen. 3 aansluit, voer nou die argument wat in Rom. 1:18-32 sy aanvang geneem het, verder. In die teologie van sonde, onderskei Paulus hom baie duidelik van die rabbynse gedagtegang. Die rabbyne het nie vir dié doel Gen. 3 in gedagte gehad nie.

Hulle het aangevoer dat daar in elke mens twee *yetzers* (honde) is – twee denkrigtings. Hulle bekende rabbynse segswyse was dat in elke mens se hart daar ’n swart en ’n wit hond is. Die een wat jy die meeste kos gee, word die grootste. Vir Paulus is die sonde ’n skeidsmuur tussen ’n heilige God en sy skepping. Paulus was nie ’n sistematiese teoloog nie (vlg. James Steward se *A Man in Christ*). Na sy mening het sonde ’n drieërlei oorsprong: (1) Adam se struikeling; (2) sataniese versoeking; en (3) volgehoue rebellie van die mensdom.

Twee moontlike implikasies kristalliseer uit die kontraste en parallelle tussen Adam en Jesus:

1. Adam was ‘n regte historiese figuur.
2. Jesus was ‘n regte mens.

Valse dogma word deur dié twee Bybelse stellings weerlê. In hierdie konteks word elf keer na Adam en Christus verwys as “een mens” en “die een”.

◙ **“death through sin” (“so het die dood [...] deurgedring omdat almal gesondig het”):** Die Bybel verwys na “dood” in drie stadiums: (1) geestelike dood (vlg. Gen. 2:17; 3:1-7; Ef. 2:1); (2) fisiese dood (Gen. 5); en (3) ewige dood (Openb. 2:11; 20:6, 14; 21:8). Wat hier ter sake is, is die geestelike dood van Adam (Gen. 3:14-19) wat fisiese dood vir die hele mensdom bewerkstellig het (vlg. Gen. 5).

◙ **“death spread to all men” (“tot al die mense deurgedring”):** Die hoofdoel van die paragraaf is om aan te dui dat sonde en dood universele afmetings aangeneem het (vlg. verse 16-19; 1 Kor. 15:22; Gal. 1:10).

◙ **“because all sinned” (“omdat almal gesondig het”):** Alle mense – die ganse mensdom – is by Adam se val inbegrepe (d.w.s. hulle is die erfgename van ’n sondelas en ’n geneigdheid tot kwaad). Om dié rede is dit hulle keuse om persoonlik en herhaaldelik te sondig. Die Bybel beklemtoon die feit dat alle mense, gesamentlik en individueel, sondaars is (1 Kon. 8:46; 2 Kron. 6:36; Ps. 14:1-2; 130:3; 143:2; Spr. 20:9; Pred. 7:20; Jes. 9:17; 53:6; Rom. 3:9-18; 11:32; Gal. 3:22; 1 Joh. 1:8-10).

Baie belangrik! Die konteks van hierdie gedeelte beklemtoon dat één handeling (Adam) tot die dood aanleiding gegee het en dat één handeling (Jesus) die herstel van lewe tot gevolg gehad het. Maar God het sy verhouding met die menslike geslag so gestruktureer dat die mens se reaksie ’n beduidende rol speel as dit kom by “verlore wees” of “regverdigmaking”. As mense met wilsvermoë, is hulle betrokke by die bepaling van hul uiteinde! Hulle verkies om in sonde te volhard, of hulle kies Christus. Die inisiatief, wat hierdie twee keuses betref, is nie in mensehande nie, maar hulle kan heel gewilliglik toon waarby hulle hulle skaar!

Die vertaling “omdat” (“want”, vlg. CUM-NLV) is algemeen, maar wat dit presies beteken, is ‘n hewige polemiek. Paulus gebruik *eph’ hō̄* (vlg. 2 Kor. 5:4; Fil. 3:12; 4:10) vir “omdat”. Daarvolgens kies alle mense persoonlik om hulle te skaar by sonde en rebellie teen God: sommige in hul verwerping van die besondere openbaring, en ander weer deur die algemene openbaring te verwerp (vlg. 1:18-3:20).

**5:13-14** Die waarheid wat hier aan die orde gestel word, is reeds in Rom. 4:15 voorgelê, en kom ook in Han. 17:30 voor: God is regverdig. Mense is net verantwoordelik vir wat hulle kan weet.

Wat hier ter sprake is, is die besondere openbaring, die OT en Jesus in die NT. Dus gaan dit nie hier oor algemene openbaring (natural revelation) nie (vlg. Ps. 19; Rom. 1:18-23; 2 11-16).

Let op die parentese in die NKJV (–) wat die gedagtegang tussen vers 12 en die afsluiting daarvan in verse 18-21 met ’n lang tussensin onderbreek.

**5:14 NASB, NKJV, JB "death reigned"**
**NRSV "death exercised dominion"**
**TEV "death ruled"**
**NAV "die dood heerskappy gevoer"**
**OAV "tog het die dood geheers"**
**CUM-NLV "het in elk geval almal gesterf"**
**CUM-MULTI "het die dood heerskappy gevoer"**

Die dood het soos ’n Koning geregeer (vlg. verse 17, 21). Hierdie personifikasie van dood en sonde as tiranne word regdeur hierdie hoofstuk en hoofstuk 6 volgehou. Die universele voorkoms van die dood bevestig die universele sondigheid van die mensdom. In verse 17 en 21 word genade egter verpersoonlik. Genade regeer! Mense het ’n keuse. Daar is twee moontlikhede, aldus die OT: dood of lewe. Wie regeer in jou lewe?

◙ **NASB "even those who had not sinned in the likeness of the offence of Adam"**
**NAV "ook oor mense wat nie gesondig het op dieselfde manier as dié waarop Adam oortree het nie"**
**OAV "ook oor hulle wat nie gesondig het in gelykheid met die oortreding van Adam nie"**
**CUM-NLV "al was hulle nie soos Adam ongehoorsaam aan ‘n uitdruklike opdrag van God nie"**
**CUM-MULTI "om soos Adam ‘n uitdruklike gebod te oortree nie"**

Adam het ’n uitdruklike opdrag van God verontagsaam; selfs Eva se sonde was nie op dieselfde vlak nie. Sy het immers deur Adam van die boom verneem en nie van God nie. Die menslike geslag van Adam tot Moses het in hierdie sonde van ‘n rebelse houding gedeel. Adam se geneigdheid tot die kwaad is na al sy nakomelinge oorgedra.

◙ **NASB, NKJV, NRSV "who is a type of Him who was to come"**
**TEV "Adam was a figure of one who was to come"**
**JB "Adam prefigured the One to come"**
**NAV "Daar is ooreenkoms tussen Adam en Hom wat sou kom"**
**OAV "wat ‘n voorbeeld is van Hom wat sou kom"**
**CUM-NLV "Daar is ‘n mate van ooreenkoms, maar tog ook verskille tussen Adam en Jesus Christus – die Een wat later sou kom"**
**CUM-MULTI "Daar is tipiese trekke tussen Adam en Hom, wat sou kom"**

Op ’n baie konkrete manier word die Adam-Christus tipologie (vlg. 1 Kor. 15:21-22, 45-49; Fil. 2:6-8) hier aangebied. Albei word gesien as die eersteling van ’n opeenvolging, die beginner van ’n bedeling (1 Kor. 15:45-49). Adam is die enigste OT-figuur wat in die NT as ‘tipe’ benoem word. Sien *Vir Spesiale Aandag*: *Oorlewering (*Tupos*)* by 6:17.

**NASB (UPDATED) TEXT: 5:15-17**

**[15]But the free gift is not like the transgression. For if by the transgression of the one the many died, much more did the grace of God and the gift by the grace of the one Man, Jesus Christ, abound to the many. [16]The gift is not like that which came through the one who sinned; for on the one hand the judgment arose from the transgression resulting in condemnation, but on the other hand the free gift arose from many transgressions resulting in justification. [17]For if by the transgression of the one, death reigned through the one, much more those who receive the abundance of grace and of the gift of righteousness will reign in life through the One, Jesus Christ.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 5:15-17.*

**5:15-19** Die argument word gevoer met behulp van parallelle frases. Die NASB, NRSV en TEV verdeel die paragraaf by vers 18. Aan die ander kant vertaal die UBS[4], NKJV, en JB die gedeelte as ’n eenheid. Onthou dat die sleutel tot Skrifverklaring daarin bestaan dat die outeur se bedoeling in ’n enkele waarheid per paragraaf vervat is. Let daarop dat die term “baie” in verse 15 en 19 sinoniem met “almal” in verse 12 en 18 is. Dit is ook waar ten opsigte van Jes. 53:11-12 en vers 6. Teologiese onderskeidings, soos Calvyn se uitverkorenes en nie-uitverkorenes, behoort nie op hierdie gedeelte gebaseer te word nie!

| | | |
|---|---|---|
| **5:15** | **NASB** | **“the free gift”** |
| | **NAV, OAV** | **“die genadegawe”** |
| | **CUM-NLV** | **“genadegeskenk”** |

Daar word twee verskillende Griekse woorde vir “gawe” of “geskenk” in hierdie konteks gebruik – *charisma*, vlg. verse 15, 16 (sien aantekening by 6:23) en *dorea/dorama*, vlg. verse 15, 16, 17 (sien aantekening by 3:24) – maar hulle is sinoniem. Dit is werklik die Goeie Nuus van verlossing: dit is ’n vrye geskenk van God in Christus Jesus (vlg. 3:24; 6:23; Ef. 2:8, 9) aan almal wat in Christus glo.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“if”** |
| | **NAV** | **“maar [...] anders”** |
| | **OAV** | **“want as”** |
| | **CUM-NLV** | **“so [...] want”** |

Dit is ’n VOORWAARDELIKE BYSIN KLAS EEN wat as waar vanuit die perspektief van die skrywer, of vir sy literêre doeleindes, aanvaar word.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“abound”** |
| | **NAV** | **“veel oorvloediger”** |
| | **OAV** | **“baie oorvloedig”** |
| | **CUM-NLV** | **“soveel meer”** |

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 15:13.

| | | |
|---|---|---|
| **5:16** | **NASB** | **“condemnation [...] justification”** |
| | **NAV, OAV** | **“oordeel [...] vryspraak”** |

**CUM-NLV** **"veroordeling [...] vryspraak"**

Albei hierdie terme is wetlik van aard. Die OT profete het graag hulle boodskap asof in 'n hofsaak, oorgedra. Paulus gebruik ook hierdie vormgewing vir sy boodskap (vlg. Rom. 8:1, 31-34).

**5:17 NASB** **"if"**
**NAV** **"maar [...] as"**
**OAV** **"want as"**

Nog 'n VOORWAARDELIKE BYSIN KLAS EEN wat as waar vanuit die perspektief van die skrywer, of vir sy literêre doel, aanvaar word. Die oortreding van Adam het het inderdaad die dood van alle mense tot gevolg gehad.

◙ **NASB** **"much more those who receive"**
**NAV** **"is veel meer bereik [...] dié wat ontvang het"**
**OAV** **"veel meer sal hulle [...] ontvang"**
**CUM-NLV** **"vir ons nog veel meer gegee [...] almal ontvang"**

Verse 18-19 is skynbaar teologies nie heeltemal in ooreenstemming met die konteks nie. Dit beteken egter nie dat hierdie verse van die konteks in Rom. 1-8 losgemaak, en as bewysplaas vir universele verlossing van alle mense aangewend kan word nie. Mense moet God se aanbod in Christus aanvaar (vers 17b). Verlossing is vir almal beskikbaar, maar moet individueel aanvaar word (vlg. Joh. 1:12; 3:16; Rom. 10:9-13).

Adam se enkele handeling van rebellie het 'n algehele rebellie van die ganse mensdom tot gevolg gehad. Die enkele sondige daad het tot 'n algehele uitbreek van sonde gelei. Maar Christus se enkele offerande is daarmee vergroot om die menigte individuele sondes, sowel as die gesamentlike sondige aard van die mensdom, te bedek. Die "soveel meer" van Christus se offerdaad word sterk beklemtoon (vlg. vers 9, 10, 15, 17). Genade in oorvloed!

**5:17, 18 NASB** **"the gift of righteousness will reign in life [...] justification of life"**
**NAV** **"dié wat die vryspraak as gawe ontvang het, sal lewe en heerskappy voer"**
**OAV** **"die gawe van geregtigheid ontvang, in die lewe heers"**
**CUM-NLV** **"genadegeskenk van vryspraak ontvang, sal koninklik oor die sonde en dood triomfeer"**

Jesus is God se gawe en voorsiening vir 'n gevalle mensheid se geestelike nood (vlg. 1 Kor. 1:30). Hierdie parallelle frases kan beteken: (1) 'n sondige mensdom ontvang 'n herstelde verhouding met God danksy Christus se afgehandelde werk en daarmee 'n "lewe van godsvrug"; of (2) hierdie frase is sinoniem met die "ewige lewe". Die konteks steun egter die eerste opsie.

Vir 'n woordondersoek in verband met geregtigheid, sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17.

**VIR SPESIALE AANDAG: OM TE HEERS IN DIE KONINKRYK VAN GOD**

Die gedagte van regeer met Christus, hou verband met die wyer teologiese begrip, "die Koninkryk van God". Die gedagte is ontleen uit die OT, waarin God as die ware koning van Israel voorgestel word (vlg. 1 Sam. 8:7). Hy het simbolies regeer (1 Sam. 8:7; 10:17-19) deur afstammelinge uit die stam van Juda (vlg. Gen. 49:10) en uit die familie van Isai (vlg. 2 Sam. 7).

Jesus is die beloofde vervulling van die OT profesie aangaande die Messias. Die Koninkryk van God is aangekondig met sy geboorte te Betlehem. Die Koninkryk van God was die sentrale tema van sy prediking. Die Koninkryk kom ten volle van krag met die koms van Jesus (vlg. Mat. 10:7; 11:12; 12:28; Mark. 1:15; Luk. 10:9,11; 11:20; 16:16; 17:20-21).

Maar die Koninkryk het ook 'n toekomstig-eskatologiese karakter. Die Koninkryk was reeds teenwoordig, maar het nog nie tot voleindiging gekom nie (vlg. Mat. 6:10; 8:11; 16:28; 22:1-14; 26:29; Luk. 9:27; 11:2; 13:29; 14:10-24; 22:16, 18). Jesus het eers as die lydende kneg gekom (vlg. Jes. 52:13-53:12); in nederigheid (vlg. Sag. 9:9), maar om dan terug te keer as die Koning van die konings (vlg. Mat. 2:2; 21:5; 27:11-14). Die gedagte aan "regeer" is sekerlik deel van hierdie koninkryksteologie. God het die Koninkryk aan Jesus se volgelinge toevertrou (sien Luk. 12:32).

Die gedagte om saam met Christus te regeer omvat heelwat aspekte, en stel vrae:

1. Dui die gedeeltes wat spreek van die Koninkryk wat aan gelowiges geskenk word, inderdaad ook op "regeer" (vlg. Mar. 5:3, 10; Luk. 12:32)?
2. As Jesus Hom met hierdie woorde tot sy oorspronklike dissipels rig, sluit dit all gelowiges in (vlg. Mat. 19:28; Luk. 22:28-30)?
3. Is Paulus se klem op regeer nou, in hierdie lewe, in teenstelling met die aangehaalde tekste hierbo, of dalk aanvullend (vlg. Rom. 5:17; 1 Kor. 4:8)?
4. Watter verband is daar tussen "lyding" en "regeer" (Rom. 8:17; 2 Tim. 2:11-12)?
5. In Openbaring is daar 'n herhalende voorkoms van die tema van saam regeer met die verheerlikte Christus
   a. op aarde (5:10)
   b. die millennium (duisendjaar ryk) (20:5, 6)
   c. vir ewig (2:26; 3:21; 22:5; en Dan. 7:14, 18, 27)

**NASB (UPDATED) TEXT: 5:18-21**

**[18]So then through one transgression there resulted condemnation to all men, even so through one act of righteousness there resulted justification of life to all men. [19]For as through the one man's disobedience the many were made sinners, even so through the obedience of the One the many will be made righteous. [20]The Law came in so that the transgression would increase; but where sin increased, grace abounded all the more, [21]so that, as sin reigned in death, even so grace would reign through righteousness to eternal life through Jesus Christ our Lord.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 5:18-21.*

**5:18 NASB "even so through one act of righteousness there resulted justification of life to all men"**

| | |
|---|---|
| **NKJV** | **"even so through one Man's righteous act the free gift came to all men"** |
| **NRSV** | **"so one man's act of righteousness leads to justification and life for all"** |
| **TEV** | **"in the same way the one righteous act set all men free and gives them life"** |
| **JB** | **"so the good act of one man brings everyone life and makes them justified"** |
| **NAV** | **"so het een daad van gehoorsaamheid dus gelei tot vryspraak en lewe vir almal"** |
| **OAV** | **"so ook is dit deur een daad van geregtigheid vir all mense tot regverdigmaking van die lewe"** |
| **CUM-NLV** | **"maar netso het Christus se een daad van gehoorsaamheid vryspraak en lewe vir almal gebring"** |
| **CUM-MULTI** | **"so het een daad van gehoorsaamheid dus ook gelei tot 'n herstelde verhouding met God en lewe vir almal wat glo"** |

Dit beteken nie dat almal gered sal word nie (universalisme). Hierdie vers kan nie los verstaan word van die boodskap van die Romeineboek en die onmiddellike konteks nie. Dit is 'n aanduiding van die moontlikheid van redding vir alle mense deur Jesus Christus se lewe, dood en opstanding. Die mensdom moet op die aanbod van die evangelie reageer met sondebelydenis en geloof (vlg. Mark. 1:15; Han. 3:16, 19; 29:21). God neem heeltyd die inisiatief (vlg. Joh. 6:44, 65), maar Hy het bepaal dat elke indiwidu persoonlik moet reageer (vlg. Mark. 1:15; Joh. 1:12; Rom. 10:9-13). Hierdie aanbod is universeel (vlg. 1 Tim. 2:4, 6; 2 Pet. 3:9; 1 Joh. 2:2), maar wat 'n enigma van verdorwenheid dat so baie "nee" sê.

Die "daad van geregtigheid" is enersyds (1) die hele lewe van Jesus, sy gehoorsaamheid en openbaarmaking van die Vader, of (2) spesifiek sy dood om die mensdom se onthalwe. Nes in die geval van die Joodse stoflikheid (een sondig en dit raak almal, Jos. 7), geld die omgekeerde hier: dat een onskuldige se lewe almal ten goede kom. Dus twee handeling in parallelle verband, maar nie dieselfde nie. Almal is geaffekteer deur Adam se sonde, maar netso ook weer deur Jesus se lewe – mits hulle in geloof sy gawe van regverdigmaking in ontvangs neem. Jesus se "daad" handel met alle menslike sonde – verlede, hede en toekom – vir almal wat glo en dit in ontvangs neem.

| | | |
|---|---|---|
| **5:18-19** | **NASB** | **"condemnation to all men [...] justification of life to all men [...] the many were made sinners [...] the many will be made righteous"** |
| | **NAV** | **"veroordeling vir alle mense [...] vryspraak vir almal [...] sondaars geword het [...] baie vrygespreek word"** |
| | **OAV** | **"vir alle mense tot veroordeling [...] vir alle mense tot regverdigmaking [...] baie tot sondaars gestel is [...] baie tot regverdiges gestel word"** |

Hierdie parallelle frases toon dat die term "baie" nie beperkend opgevat moet word nie, maar insluitend. Dieselfde parallelisme word in Jes. 53:6 se "almal" en 53:11, 12 se "baie" aangetref. Die woord "baie" kan nie opgevat word as beperkend van God se verlossingsaanbod nie (vlg. Calvyn se leer van uitverkies en nie uitverkies).

Let op die PASSIEWE VORM van die twee werkwoorde. Dit dui op ’n aktiwiteit van God. Mense sondig teen God se karakter (heilige), maar word geregverdig asof in ooreenstemming met sy karakter.

**5:19 “one man’s disobedience [...] the obedience of the One” (“ongehoorsaamheid van een mens [...] deur die gehoorsaamheid van een Mens”):** Paulus gebruik hier die denkwyse van OT-stoflikheid (gesamentlike verantwoordelikheid): een persoon se optrede affekteer ’n hele gemeenskap (vlg. Agan in Jos. 7). Adam en Eva se ongehoorsaamheid het die oordeel van God oor hele skepping gebring (vlg. Gen 3) en sodoende op die hele skepping ’n uitwerking gehad (vlg. 8:18-25). Die wêreld was nie meer dieselfde nie. Mense was ook nie meer dieselfde nie. Dood het alle aardse lewe tot ’n einde laat kom (vlg. Gen. 5). Dit is nie hoe God wou hê die wêreld moet wees nie!

In hierdie selfde korporatiewe sin (die een namens almal) het Jesus se daad van gehoorsaamheid (Golgota) uitgeloop op (1) ’n nuwe bedeling, (2) ’n nuwe volk van God, en (3) ’n nuwe verbond. Hierdie teologie van verteenwoordiging (een vir baie) staan bekend as die “Adam-Christus-tipologie” (vlg. Fil. 2:6). Jesus is die tweede Adam. Hy is ’n nuwe begin vir die gevalle mensdom.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“made righteous”** |
| **NAV** | **“vrygespreek word”** |
| **OAV** | **“tot regverdiges gestel word”** |
| **CUM-NLV** | **“tot regverdiges verklaar word”** |
| **CUM-MULTI** | **“mense word wie se verhouding met God reg is”** |

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17.

| | | |
|---|---|---|
| **5:20** | **NASB** | **“And the Law came in that the transgression might increase”** |
| | **NKJV** | **“Moreover the Law entered that the offense might abound”** |
| | **NRSV** | **“But law came in, with the result and the trespass multiplied”** |
| | **TEV** | **“Law was introduced in order to increase wrongdoing”** |
| | **JB** | **“When law came, it was to multiply the opportunities of falling”** |
| | **NAV** | **“Die wet het bygekom om die oortredinge nog meer te maak”** |
| | **OAV** | **“Maar die wet het daar by gekom sodat die misdaad nog meer sou word”** |
| | **CUM-NLV** | **“God se wet is gegee sodat alle mense kon sien hoe groot en baie hulle oortredings is”** |

Die doel van die wet was nooit om reddingsmiddel vir die mensdom te wees nie, maar om hulle te laat besef hoe groot hulle nood is en hoe hulpeloos hulle is (vlg. Ef. 2:1-3) sodat hulle daardeur hulle toevlug in Christus sou neem (vlg. 3:20; 4:15; 7:5; Gal. 3:19, 23-26). Die Wet is goed, maar die mensdom is sondig!

◙ **“grace abounded all the more” (“hoe oorvloediger het die genade geword”):** Dit was Paulus se hoofgedagte in hierdie gedeelte. Sonde is verskriklik en dring oral in, maar genade word oorvloedig en oortref die dodelike invloed van sonde. Op dié wyse is die kerk van die eerste eeu, nog in kinderskoene, bemoedig. Hulle was oorwinnaars in Christus (vlg. 5:9-11; 8:31-

39; 1 Joh. 5:4). Die gedagte was nooit dat meer genade tot nog sonde sou aanleiding gee nie! Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se Gebruik van* Huper-*samestellings* by 1:30.

**5:21** Beide "sonde" en "genade" word as konings voorgestel (personifikasie). Sonde regeer met die mag van universele dood (verse 14, 17). Genade regeer met die krag van toegerekende geregtigheid danksy die voltooide werk van Jesus Christus en gelowiges se persoonlike geloof en berouvolle reaksie op die evangelie.

As die nuwe mensdom van God, as die liggaam van Christus, regeer Christene saam met Christus (vlg. 5:17; 2 Tim. 2:12; Openb. 22:5). Dit staan ook bekend as 'n aardse heerskappy met Christus of 'n duisendjarige vrederyk (vlg. Openb. 5:9-10:20). Dieselfde waarheid word gedien met die gedagte dat die Koninkryk aan die heiliges gegee is (vlg. Mat. 5:3, 10; Luk. 12:32; Ef. 2:5-6) Sien die *Vir Spesiale Aandag*: *Om te regeer in die koninkryk van God* by 5:17.

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is 'n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot 'n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so 'n voorreg aan 'n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die gespreksvrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Definieer God se "geregtigheid".
2. Wat is die teologiese onderskeid tussen "posisionele heiligmaking" en "progressiewe heiligmaking"?
3. Word ons deur genade gered, of deur geloof (vlg. Ef. 2:8-9)?
4. Hoekom verduur Christene ontbering?
5. Is ons gered of word ons gered of sal ons gered word?
6. Is ons sondaars omdat ons sondig, of sondig ons omdat ons sondaars is?
7. Watter verband, volgens hierdie hoofstuk, is daar tussen "geregverdig", "gered" en "versoen"?
8. Waarom hou God my verantwoordelik vir iemand anders se sonde wat 'n duisend jaar gelede geleef het?
9. Waarom het mense tussen die jare van Adam en Moses gesterf al was sondes nie bereken of getel in hierdie tyd nie?
10. Is die terme "almal" en "baie" sinoniem (vlg. 18-19; Jes. 53:6; 11-12)?

# ROMEINE 6

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS* | | | | |
|---|---|---|---|---|
| **UBS[4]** | **NKJV** | **NRSV** | **TEV** | **JB** |
| Dood vir sonde, maar lewend in Christus | Dood vir sonde, maar lewend vir God | Om te sterf en op te staan met Christus | Dood vir die sonde, maar lewend in Christus | Doop |
| 6:1-11 | 6:1-14 | 6:1-4 | 6:1-4 | 6:1-7 |
| | | 6:5-11 | 6:5-11 | |
| | | | | 6:8-11 |
| | | | | Heiligheid regeer, nie sonde nie |
| 6:12-14 | | 6:12-14 | 6:12-14 | 6:12-14 |
| Slawe van geregtigheid | Van sondeslawerny tot slaaf van God | Die twee soorte slawerny | Slawe van geregtigheid | Die Christen is vrygemaak van sondeslawerny |
| 6:15-23 | 6:15-23 | 6:15-19 | 6:15-19 | 6:15-19 |
| | | 4:16-25 | 4:16-25 | Die loon van sonde en die loon van heiligheid |
| | | 6:20-23 | 6:20-23 | 6:20-23 |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die sewe vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

1. Eerste paragraaf
2. Tweede paragraaf
3. Derde paragraaf
4. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 6:1-23**

A. Hoofstukke 6:1-8:39 hanteer ’n gedagte-eenheid, naamlik die Christen se houding met betrekking tot sonde. Dis ’n uiters belangrik saak om die invloed van sonde op die gelowige te bepaal, wat immers deel in ‘n evangelie van God se onverdiende genade in Christus (3:21-5:21). Hoofstuk 6 is gebaseer op twee veronderstelde vrae. Hierdie vrae kom onderskeidelik voor in verse 1 (wat met 5:20 gepaardgaan) en 15 (met

* Gaan self NAV, OAV, CUM-NLV of CUM-MULTI se paragrawe na en vergelyk die onderwerpe met die Engels hierbo.

gepaardgaande 6:14). Die eerste vraag hou verband met sonde as ‘n *lewenstyl* (TEENWOORDIGE TYD), en die tweede op sy beurt met dade van *individuele sonde* (AORISTUS TYD). Dit kom duidelik in verse 1-14 na vore dat die gelowige vrygemaak is van sonde se heerskappy. In verse 15-23 word daarop gewys dat die gelowige vry is om God te dien soos hy voorheen sonde gedien het: heelhartig en met oorgawe.

B. Heiligmaking het twee aspekte:

1. ‘n status of stand (soos regverdigmaking toegereken by verlossing);
2. ‘n groeiproses tot Christus-gelykvormigheid wat in
   a. 6:1-8:39 teologies uiteengesit word, en in
   b. 12:1-15:13 prakties uiteengesit word (sien *Vir Spesiale Aandag: Heiligmaking* by 6:4)

C. Kommentaarskrywers tref dikwels ‘n teologiese onderskeid tussen “regverdigmaking” en “posisionele heiligmaking” om sodoende hulle onderskeie Bybelse betekenisse doeltreffend aan die leser te verduidelik. Eintlik is albei geskenke (gawes) van God se onverdiende goedheid en genade (posisioneel, 1 Kor. 1:30; 6:11). Die meganisme is ook dieselfde – in Jesus se lewe en sterwe word albei gedemonstreer sodat hulle dan deur geloof in ontvangs geneem kan word (vlg. Ef. 2:8-9).

D. Hierdie hoofstuk verkondig aan God se kinders die moontlikheid van volle wasdom tot sondeloosheid in Christus (vlg. 1 Joh. 3:6, 9; 5:18). Daarteenoor leer hoofstuk 7, saam met 1 Joh. 1:8-21, dat sonde die gelowige steeds aankleef in die regte lewe.

Heelwat van die konflik wat Paulus se siening van vergifnis uitgelok het was oor moraliteit. Die Jode wou ‘n toegewyde lewe afdwing en het vereis dat nuutbekeerdes aan die voorskrifte van die Mosaïese Wet moes voldoen. Sommige van die Jode het Paulus se siening inderdaad beskou as ‘n toegewing om in sonde voort te leef (vlg. verse 1, 15; 2. Pet. 3:15-16). Paulus was egter oortuig dat die Gees van God as vormende-inwoner meer toegewyde Christene sou oplewer as die navolging van eksterne gedragskodes. Dit is juis dan die verskil tussen die Ou Verbond (vlg. Deut. 27-28) en die Nuwe Verbond (vlg. Jer. 31:31-34; Es. 36:26-27).

E. Die doop is eenvoudig ’n fisieke illustrasie van die geestelike gebeure van regverdigmaking/heiligmaking. In Romeine word die tweeling-leerstellings van posisionele heiligmaking (regverdigmaking) en geleefde heiligmaking (Christus-gelykvormigheid) sterk beklemtoon. Om saam met Hom begrawe te word (vers 4) is dieselfde as om saam met Hom “gekruisig te word” (vers 6).

F. Die sleutels tot ‘n lewe van oorwinning oor versoeking en sonde is dus:

1. Weet dat jy in Christus is. Neem in ag wat Hy vir jou gedoen het. Jy is vry van sonde. Jy is dood vir die sonde!
2. Besef jou posisie in Christus is van belang vir die situasies van jou daaglikse lewe.
3. Ons behoort nie aan onsself nie. Ons moet ons Meester dien en gehoorsaam. Ons dien en gehoorsaam uit dankbaarheid en liefde vir die Een wat ons so lief gehad het.
4. Die Christelike lewe is ongewoon; bonatuurlik. Dit is soos verlossing ‘n gawe van God in Christus. Hy inisieer dit en bekragtig dit. Ons reageer deur dit te ontvang met sondebelydenis en geloof – eenmalig, maar ook deurlopend.

5. Moenie sonde ligtelik opneem nie. Herken dit vir wat dit is. Draai jou rug daarop; vlug daarvan weg. Moenie dit waag om jou in situasies van versoeking te begewe nie.
6. Sonde is ‘n verslawing wat verbreek kan word, gegewe tyd, opoffering en wilskrag.

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 6:1-7**

**1What shall we say then? Are we to continue in sin so that grace may increase? 2May it never be! How shall we who died to sin still live in it? 3Or do you not know that all of us who have been baptized into Christ Jesus have been baptized into His death? 4Therefore we have been buried with Him through baptism into his death, so that as Christ was raised from the dead through the glory of the Father, so we too might walk in newness of life. 5For if we have become united with *Him* in the likeness of His death, certainly we shall also be *in the likeness* of His resurrection, 6knowing this, that our old self was crucified with *Him,* in order that our body of sin might be done away with, so that we would no longer be slaves to sin; 7for he who has died is free from sin.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 6:1-7.*

| | | |
|---|---|---|
| **6:1** | **NASB** | **“Are we to continue to sin that grace may increase”** |
| | **NKJV** | **“Shall we continue to sin that grace may abound”** |
| | **NRSV** | **“Should we continue in sin in order that grace may abound”** |
| | **TEV** | **“That we should continue to live in sin so that God’s grace will increase”** |
| | **JB** | **“Does it follow that we should remain in sin so as to let grace have greater scope”** |
| | **NAV** | **“Moet ons aanhou sonde doen sodat genade kan toeneem”** |
| | **OAV** | **“Sal ons in die sonde bly sodat genade meer kan word”** |
| | **CUM-NLV** | **“Beteken dit noudat ons in die sonde moet voortlewe sodat die genade steeds oorvloediger kan word”** |

Hierdie is ’n PRAESENS AKTIEF SUBJUNKTIEF waarmee die vraag letterlik gestel word of Christene in sonde kan “aanbly” of dit “omhels.” Die vraag verwys terug na 5:20: Paulus is steeds aan die argumenteer met ’n denkbeeldige gespreksgenoot (dialektiek) wat sou kon aanvoer dat genade moontlik misbruik kan word (vlg. 1 Joh. 3:6, 9; 5:18). God se genade en goedheid is nie bedoel om ‘n losbandige lewenstyl aan te moedig nie.

Paulus se evangelie van verlossing uit genade, ’n geskenk van God se liefdevolle goedheid (CUM-MULTI vir “genade”) in Christus (vlg. 3:24; 5:15, 17; 6:23) het vrae laat ontstaan oor lewenstyl-geregtigheid. Hoe kan ’n gratis geskenk lei tot opregtheid en goeie moraliteit? Regverdigmaking en heiligmaking is ’n eenheid wat nie opgebreek moet word nie (vlg. Mat. 7:24-27; Luk. 8:21; 11:28; Joh. 13:17; Rom. 2:13; Jak. 1:22-25; 2:14-26).

Laat ek op hierdie punt F.F. Bruce se *Paul: Apostle of the Heart Set Free*, bl. 281-282, aanhaal: “the baptism of Christians constituted the frontier between their old unregenerate existence and their new life in Christ: it marked their death to the old order, so that for a baptized Christian to go on in sin was as preposterous as it would be for an emancipated slave to remain

in bondage to his former owner (vlg. Rom. 6:1-4, 15-23) or for a widow to remain subject to 'the law of her husband'," (vgl. Rom 7:1-6).

Ook James S. Stewart skryf in sy boek, *A Man in Christ*, bl. 187-188: "The *locus classicus* for all this side of the apostles' thought is to be found in Rom. 6. There Paul, with magnificent vigor and effort, drives home to heart and conscience the lesson that to be united with Jesus in His death means for the believer a complete and drastic break with sin."

**6:2 NASB "May it never be"**
**NAV "Beslis nie!"**
**OAV "Nee, stellig nie!"**
**CUM-NLV "Hoegenaamd nie!"**

Hierdie seldsame OPTATIEF-vorm is 'n grammatikale modus wat vir gebed of vir die uitspreek van 'n begeerte gebruik word. Die antwoord is in tipies Pauliniese styl wat betref sy dialektiek. Dit toon Paulus se skok en verontwaardiging oor die misverstand en misbruik van genade deur die ongelowige wêreld (vlg. 3:4, 6).

◙ **NASB "we who died to sin"**
**NAV "ons wat dood is vir die sonde"**
**OAV, CUM-MULTI "ons wat die sonde afgesterf het"**
**CUM-NLV "Ons is immers dood vir die sonde"**

Hierdie is 'n AORISTUS AKTIEF INDIKATIEF met die betekenis van "ons het gesterf". Die enkelvoud vir "sonde" word deurgaans in die hoofstuk gebruik. Dit dui waarskynlik op ons "sondige natuur", oorgeërf van Adam (vlg. Rom. 5:12-21; 1 Kor. 15:21-22). Die "dood" dien dikwels vir Paulus as metafoor waardeur hy die gelowige se nuwe verhouding met Jesus beskryf. Hulle is nie meer onderworpe aan die heerskappy van sonde nie.

◙ **NASB "still live in it"**
**NAV, OAV "nog daarin voortlewe"**
**CUM-NLV "Dit is tog onmoontlik dat ons nog langer daarin kan voortlewe"**

Letterlik vertaal, "stap", word die metafoor aangewend om 'n gelowige lewenstyl (vlg. Ef. 4:1; 5:2, 15) teenoor 'n lewenstyl van sonde te stel (vlg. vers 4). Gelowiges kan nie tuis voel in sonde nie!

◙ **NASB "have been baptized [...] have been buried"**
**NAV, OAV "gedoop is [...] in sy dood begrawe"**
**CUM-NLV "deur die doop [...] deel in sy dood"**

Hierdie is albei AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF, die grammatiese vorm wat 'n afgehandelde saak deur 'n buitestander – in hierdie geval, die Heilige Gees – impliseer. In hierdie konteks staan hulle dus parallel teenoor mekaar.

**VIR SPESIALE AANDAG: DOOP**

Curtis Vaughan, *Acts*, het op bl. 28 'n interessante voetnota:

"The Greek word for 'baptized' is a third person imperative; the word for 'repent', a second person imperative. This change from the more direct second person command to the less direct third person of 'baptized' implies that Peter's most basic primary demand is for repentance."

Beide Johannes die Doper (vlg. Mat. 3:2) en Jesus (vlg. Mat. 4:17) het ook hierop klem geplaas. Rou-betoon is die geestelike sleutel tot geestelike verandering, waarvan die doop die uiterlike bevestiging is. Die Nuwe Testament dra geen kennis van ongedoopte gelowiges nie! Doop was in die vroeë kerk 'n openbare belydenis van geloof. Dit was die geleentheid vir 'n openbare belydenis van geloof in Christus, en nie die meganisme van verlossing nie. Neem kennis dat die doop nie in Petrus se tweede preek genoem word nie (vlg. 3:19; Luk. 24:17). Jesus het 'n voorbeeld gestel deur Homself te laat doop (vlg. Mat. 28:19) en daardeur ook 'n opdrag gegee aan gelowiges (Mat. 28:19). Die hedendaagse geskil oor die noodsaaklikheid van die doop vir saligheid word nie in die Bybel besleg nie. Die verwagting is bloot dat alle gelowiges gedoop sal wees. Waak egter daarteen dat hoop nie ten volle op die sakrament berus nie (*sacramental mechanicalism*). Verlossing is 'n kwessie van geloof, nie van spesifieke tradisies oor plek, bewoording of voorgeskrewe rituele nie.

**6:3 NASB** **"into Christ Jesus"**
**NAV, OAV, CUM-MULTI** **"in Christus Jesus"**
**CUM-NLV** **"een geword het met Christus Jesus"**

Die gebruik van *eis* (in) is in parallel met Mat. 28:19 waar versoek word dat nuwe gelowiges in *(eis)* die Naam van die Vader, die Seun en die Heilige Gees gedoop word. In 1 Kor. 12:13 word die VOORSETSEL ook gebruik om die doop van gelowiges deur die Gees tot een Liggaam van Christus te beskryf. *Eis*, in hierdie teksverband, is sinoniem met *en* (in Christus) – Paulus se gunsteling manier om van gelowiges te praat (vlg. vers 11), in hierdie geval 'n DATIVUS LOCATIVUS VAN PLEK (*locative of sphere*). Gelowiges leef, beweeg en ervaar hulle bestaan in Christus. Hierdie VOORSETSELS gee uitdrukking aan 'n intieme eenheid; 'n ruimte waarin vriendskapsvertroue beleef word (*fellowship*) – 'n wingerdstok-en-loot-verhouding. Gelowiges identifiseer met Christus en ag hulleself genote met Christus in sy dood (vlg. vers 6; 8:17), in sy opstanding (vlg. vers 5) en in sy gehoorsaamheid en diens aan God in sy Koninkryk!

◙ **NASB** **"into His death [...] we have been buried with Him"**
**NAV** **"in Sy dood [...] saam met Hom in Sy dood begrawe"**
**OAV** **"in Sy dood [...] ons is dus saam met Hom begrawe"**
**CUM-NLV, CUM-MULTI** **"saam met Hom gesterf het [...] is ons saam met Hom begrawe"**

Die onderdompeling van doop simboliseer die dood en begrafnis (vlg. vers 5 en Kol. 2:12). Jesus het doop as metafoor gebruik om sy eie dood te beskryf (vlg. Mark. 10:38-39; Luk. 12:50). Dit is nie hier die leerstelling oor die doop wat belangrik is nie, maar eerder die Christen se nuwe, intieme verhouding met Christus in sy dood en begrafnis, deur die doop. Gelowiges

identifiseer met Christus se doop; met sy karakter; met sy offerdaad; met sy sending. Sonde het geen houvas op gelowiges nie!

| | | |
|---|---|---|
| **6:4** | **NASB** | **"we have been buried with Him through baptism into death"** |
| | **NAV** | **"deur die doop is ons immers saam met Hom in sy dood begrawe"** |
| | **OAV** | **"ons is dus saam met Hom begrawe deur die doop in sy dood"** |
| | **CUM-NLV** | **"deur die doop is ons saam met Hom begrawe as mens wat deel in sy dood"** |

Saamgestelde woorde kom dikwels voor in Paulus se skryfwerk. Hier word *sun-* in samestelling (sien Ef. 2:5-6) gebruik:

1. *sun* + *thaptō* = saam begrawe, vlg. vers 4, Kol. 2:12; sien ook vers 8
2. *sun* + *stauroō* = saam geplant (aan paal), gekruisig, vlg. vers 5
3. *sun* + *azō* = saam bestaan, vers 8; 2 Tim. 2:11 (met "saam gesterf" en "saam regeer")

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"so we too might walk in newness of life"** |
| | **NAV** | **"ons ook 'n nuwe lewe kan lei"** |
| | **OAV** | **"Ons ook in so 'n nuwe lewe kan wandel"** |
| | **CUM-NLV** | **"ons [...] ook 'n totaal nuwe lewe leef"** |

Dit is 'n AORISTUS AKTIEF SUBJUNKTIEF. Die verwagte uitkoms van verlossing is heiligmaking. Omdat gelowiges bekend is met God se liefdevolle goedheid (genade) in Christus, moet hulle lewens anders wees. Ons nuwe lewe bewerk nie ons verlossing nie, maar is die gevolg van ons verlossing (vlg. verse 16, 19; Ef. 2:8-9, 10; Jak. 2:14-26). Dis nie 'n geval van geloof of werke nie, maar eerder van werke as gevolg van geloof.

**VIR SPESIALE AANDAG: HEILIGMAKING**

Die NT verklaar dat wanneer sondaars hulle met berou tot Jesus wend, hulle onmiddellik geregverdig en geheilig word. Hulle ontvang 'n nuwe posisie in Christus. Sy geregtigheid word hulle toegereken (Rom 4). God verklaar hulle regverdig en heilig ('n forensiese handeling van God).

Maar die NT dring ook daarop aan dat gelowiges na heiligheid en heiligmaking moet strewe. Dit is naas 'n teologiese posisie, danksy die voltooide werk van Christus, ook 'n roeping om in jou daaglikse lewe 'n Christelike gesindheid en handelswyse te vergestalt. Verlossing is 'n vrye gawe wat 'n lewe van volle oorgawe vra. Dieselfde geld vir heiligmaking.

| **Aanvanklike reaksie** | **Progressiewe ooreenkoms met Christus** |
|---|---|
| Han. 20:23; 26:18 | Rom. 6:19 |
| Rom. 15:16 | 2 Kor. 7:1 |
| 1 Kor. 1:2-3; 6:11 | 1 Tes. 3:13; 4:3-4, 7; 5:23 |
| 2 Tes. 2:13 | 1 Tim. 2:15 |
| Heb. 2:11; 10:10, 14; 13:12 | 2 Tim. 2:21 |
| 1 Pet. 1:1 | Heb. 12:14 |
| | 1: Pet. 1:15-16 |

◙ **NASB** **"Christ was raised"**
**NAV, OAV** **"Christus [...] uit die dood opgewek is"**
**CUM-MULTI** **"Christus [...] tussen die dooies uit opgewek is"**

In hierdie teksverband word die Vader se aanvaarding van die Seun se woorde en werke in twee groot gebeurtenisse bekragtig:

1. Jesus se opstanding uit die dood.
2. Jesus se hemelvaart na die regterhand van die Vader.

◙ **NASB** **"the glory of the Father"**
**NAV, CUM-NLV** **"die heerlike magsdaad van die Vader"**
**OAV** **"die heerlikheid van die Vader"**
**CUM-MULTI** **"deur die goddelike grootheid van die Vader"**

Sien *Vir Spesiale Aandag: Heerlikheid* by 3:23 en *Vir Spesiale Aandag: Vader* by 1:7.

**6:5 "if" ("aangesien [...] sekerlik"; "as"):** Dis 'n VOORWAARDELIKE BYSIN KLAS EEN wat waar vanuit die perspektief van die skrywer aanvaar word, of vir sy literêre doeleindes. Paulus aanvaar hiermee dat sy lesers gelowiges is.

◙ **NASB** **"we have come united with *Him*"**
**NAV** **"ons met Hom een geword het"**
**OAV, CUM-NLV, CUM-MULTI** **"met Hom saamgegroei het"**

Hierdie is 'n PERFEKTUM AKTIEF INDIKATIEF wat vertaal kan word as "was en word steeds saam verbind" of "is en word steeds saam geplant met." Hierdie waarheid is teologies in ooreenstemming met "bly in" in Joh. 15. As gelowiges identifiseer met Jesus se dood (vlg. Gal. 2:19-20; Kol. 2:20; 3:3-5), behoort hulle teologies met sy opstandingslewe ook te identifiseer (vlg. vers 10).

Hierdie aspek van doop, wat metafories op dood dui, beteken: (1) ons het die ou lewe sowel as die ou verbond agtergelaat, en (2) ons is lewend deur die Gees in 'n nuwe verbond. Daarom is die Christelike doop nie dieselfde as die doop van Johannes die Doper nie; hy was die laaste OT profeet. Die vroeë Christelike kerk het met die doop die geleentheid aan nuwe gelowiges gebied om hulle geloof in die openbaar te bely. Die vroegste doopbelydenis was: "Ek glo Jesus is die Here" (Rom. 10:9-13). Hierdie openbare verklaring was 'n formele, ritualistiese handeling wat gevolg het op voorafgaande gebeure. Die doop was nie die meganisme, die gebeurtenis waartydens vergifnis plaasvind of die Heilige Gees ontvang word nie; dit was die geleentheid vir publieke belydenis van geloof en getuienis (Han. 2:38). Die doop was nietemin nie opsioneel nie. Dit was 'n bevel van Jesus (vlg. Mat. 28:19-20) deur sy voorbeeld (vlg. Mat. 3; Mark. 1; Luk. 3). Die preke van die apostels het daarvan melding gemaak, en volgens Handelinge het hulle Jesus se opdrag uitgevoer.

**6:6 NASB** **"knowing that our old self was crucified with Him"**
**NKJV** **"knowing this, that our old man was crucified with him"**
**NRSV** **"we know that our old self was crucified with him"**
**TEV** **"and we know this: our old being has been put to death with Christ on his cross"**

| | |
|---|---|
| **JB** | **"We must realize that our former selves have been crucified with him"** |
| **NAV** | **"Ons weet tog dat die sondige mens wat ons was, saam met Christus gekruisig is"** |
| **OAV** | **"aangesien ons dit weet dat ons oue mens saam gekruisig is"** |
| **CUM-NLV** | **"ons weet dat ons ou sondige self saam met Christus gekruisig is"** |

Hierdie is 'n AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF wat beteken dat ons "ou self vir eens en vir altyd deur die Gees gekruisig is." Hierdie waarheid is van kritieke belang vir oorwinnende Christelik-lewe. Gelowiges moet hulle nuwe houding ten opsigte van sonde begryp (Gal. 2:20; 6:14). Die mensdom se ou gevalle self (die Adam-natuur) het saam met Christus gesterf (vlg. vers 7; Ef. 4:20; Kol. 3:9). As gelowiges het ons nou 'n keuse ten opsigte van sonde, soos Adam oorspronklik gehad het.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB, NKJV** | **"that Our body of sin may be done away with"** |
| | **NRSV** | **"so that the body of sin might be destroyed"** |
| | **TEV** | **"in order that the power of the sinful self might be destroyed"** |
| | **JB** | **"to destroy the sinful body"** |
| | **NAV** | **"sodat ons sondige bestaan beëindig kon word"** |
| | **OAV** | **"sodat die liggaam van die sonde tot niet gemaak sou word"** |
| | **CUM-NLV** | **"sodat die sonde sê, mag oor ons verbreek kan word"** |
| | **CUM-MULTI** | **"sodat ons sondige natuur sy krag kon verloor"** |

Paulus gebruik die woord *soma* (liggaam) met verskeie frases in GENITIEF.

1. die liggaam van (die) sonde (Rom. 6:6)
2. die liggaam van hierdie dood (Rom. 7:24)
3. die liggaam van die vlees (Kol. 2:11)

Paulus bedoel daarmee die fisiese lewe van hierdie bedeling van sonde en opstand. Jesus se nuwe opstandingsliggaam is die liggaam van 'n nuwe bedeling van geregtigheid (vlg. 2 Kor. 5:17). Dis nie die fisiese bestaan wat die probleem is nie (vlg. die Griekse filosofie), maar sonde en opstand. Die liggaam is nie uit die bose nie. Die Christendom bekragtig geloof in fisiese bestaan in ewigheid (vlg. 1 Kor. 15). Ongelukkig is die fisiese liggaam die slagveld waar die oorlog van versoeking, sonde en selfsug gevoer word.

Hierdie stelling is 'n AORISTUS PASSIEF SUBJUNKTIEF. Die frase "done away with" ("beëindig kon word") beteken "buite werking", "sonder krag" of "onproduktief", maar <u>nie</u> "vernietig" nie. Paulus gebruik hierdie woord by voorkeur meer as 25 keer. Sien die *Vir Spesiale Aandag* by 3:3. Ons fisiese liggaam is, wat moraliteit betref, neutraal, maar dit is ook die slagveld vir voortdurende geestelike konflik (vlg. verse 12-13; 5:12-21; 12:1-2).

| | | |
|---|---|---|
| **6:7** | **NASB** | **"he who has died is free from sin"** |
| | **NAV** | **"iemand wat gesterf het, is immers vry van die mag van die sonde"** |
| | **OAV** | **"want hy wat gesterf het, is geregverdig van die sonde"** |
| | **CUM-NLV** | **"as iemand sterf word hy vry van die mag van die sonde"** |

Hierdie is 'n AORISTUS AKTIEWE DEELWOORD en 'n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF, wat beteken "hy wat gesterf het is en bly gedurig vry van sonde". Omdat

gelowiges nuwe skepsels in Christus is, is hulle van die slawerny van sonde vrygestel en bly so vry van sondeslawerny en die self (natuur) geërf van Adam se val (vlg. 7:1-6).

Die Griekse term wat hier met "vrygemaak" vertaal word, is dieselfde wat in die aanvangshoofstukke met "geregverdig" vertaal is (vlg. ASV en OAV, maar ook NAV). In hierdie konteks maak "vrygemaak" veel beter sin (soos ook gebruik in Han. 13:39). Onthou, betekenis van woorde word deur teksverband bepaal en nie deur 'n woordeboek of tegnies-voorafbepaalde definisies nie. Woorde het slegs betekenis in sinne, en sinne se betekenis word deur paragrawe bepaal.

**NASB (UPDATED) TEXT: 6:8-11**

**[8]Now if we have died with Christ, we believe that we shall also live with Him, [9]knowing that Christ, having been raised from the dead, is never to die again; death is no longer master over Him. [10]For the death that He died, He died to sin once for all; but the life that He lives, He lives to God. [11]Even so consider yourself to be dead to sin, but alive to God in Christ Jesus.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 6:8-11.*

**6:8 "if" ("as"; "aangesien"):** Hier weer 'n VOORWAARDELIKE BYSIN KLAS EEN wat vir waar aanvaar word uit die perspektief van die skrywer of vir sy literêre doeleindes. Gelowiges se doop dien as visuele voorbeeld van die dood in Christus.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"we shall also live with Him"** |
| | **NAV, OAV** | **"dat ons ook saam met Hom sal lewe"** |
| | **CUM-NLV** | **"weet ons dat ons ook deel sal hê aan sy lewe"** |

Ooreenkomstig die konteks moet dit as "hier en nou" verstaan word (vlg. 1 Joh. 1:7), en nie net as toekomsverwagting nie. Vers 5 praat van ons deel aan sy dood (sonde) en vers 8 van ons deel aan sy lewe. Dit stem ooreen met die Bybelse begrip van die Koninkryk van God, die spanning wat geskep word deur die feit dat dit reeds gekom het en ook nog komende is. Dus, om hier en nou aan sy lewe deel te hê, vereis selfbeheersing; losbandigheid hoort nie by "vrye genade" nie.

| | | |
|---|---|---|
| **6:9** | **NASB** | **"having been raised from the dead"** |
| | **NAV** | **"wat uit die dood opgewek is"** |
| | **OAV** | **"nadat Hy opgewek is uit die dode"** |
| | **CUM-NLV** | **"omdat [...] uit die dood opgewek is"** |
| | **CUM-MULTI** | **"tussen die dodes uit opgewek is"** |

Dit is 'n AORISTUS DEELWOORD PASSIEF (sien 6:4 se AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF).

Die NT beklemtoon dat al drie persone van die Drie-eenheid in Jesus se opstanding aktief was: (1) die Gees (vlg. Rom. 8:11); (2) die Seun (vlg. Joh. 2:19-22; 10:17-18); en dikwels (3) die Vader (vlg. Han. 2:24, 32; 3:15, 26; 4:10; 5:30; 10:40, 13:30, 33, 34, 37; 17:31; Rom. 6:4, 9). Die Vader se aktiwiteit was bevestiging van sy aanvaarding van Jesus se lewe, dood en onderrig.

Dit was ’n belangrike aspek van die vroeë prediking van die apostels. Sien *Vir Spesiale Aandag: Die Kerygma* by 1:2.

◙ **NASB** **“death no longer is master over Him”**
**NKJV, NRSV** **“Death has no longer dominium over Him”**
**TEV** **“death will no longer rule over Him”**
**NJB** **“Death has no power over Him anymore”**
**NAV** **“die dood het nie meer mag oor Hom nie”**
**OAV** **“Die dood heers oor Hom nie meer nie”**
**CUM-NLV** **“Die dood het geen mag oor Hom nie”**

Die WERKWOORD *kurieuō* kom van *kurios* wat “eienaar”, “baas”, “eggenoot” of “heer” beteken. Jesus is nou die heer(ser) oor dood (vlg. Openb. 1:18). Jesus was die eerste om die mag van die dood te verbreek (vlg. 1 Kor. 15).

**6:10 “for the death He died, He died to sin” (“Hy het gesterwe en is eens en vir altyd vir die sonde dood”):** Jesus het in ’n sondige wêreld geleef en, hoewel Hy nooit gesondig het nie, het die sondige wêreld Hom gekruisig (vlg. Heb. 10:10). Jesus se plaasbekledende dood vir die mensdom het die Wet se voorskrifte en die gevolge daarvan, uitgekanselleer (vlg. Gal. 3:1; Kol. 2:13-14).

◙ **“once for all” (“eens en vir altyd”):** In lyn met die konteks, beklemtoon Paulus die kruisdood van Jesus. Sy eenmalige sterwe vir sonde het meegebring dat sy volgelinge “dood” is vir sonde.

Die Hebreërboek beklemtoon ook die beslissende belang van Jesus se eenmalige offerdood. Hierdie offerdaad het verlossing en vergifnis vir alle tye bewerkstellig (vlg. “eens” [*ephapax*] 7:27; 9:12; 10:10) en “eens en vir altyd” ([*hapax*] 6:4; 9:7, 26, 27, 28; 10:2; 12:26, 27). In soveel woorde word dus herhaaldelik die versekering gegee dat die offerdaad vir altyd geld.

◙ **NASB** **“but the life that He lives, He lives to God”**
**NAV** **“Nou lewe Hy en Hy lewe vir God”**
**OAV** **“maar die lewe wat Hy leef, lewe Hy vir God”**
**CUM-NLV** **“en nou leef Hy vir God”**

Die twee AORISTE van vers 10a word met twee PRAESENS AKTIEF INDIKATIEWE gekontrasteer in vers 10b. Gelowiges hét saam met Christus gesterf; gelowiges lééf vir God deur Christus. Die doel van die evangelie is nie net verlossing (regverdigmaking) nie, maar dienslewering aan God (heiligmaking).

**6:11 NASB** **“Even so consider yourselves to be dead to sin”**
**NAV** **“Julle moet dus altyd onthou dat ook julle vir die sonde dood is”**
**OAV** **“So moet julle ook reken dat julle wel vir die sonde dood is”**
**CUM-NLV** **“Julle moet dus ook verseker weet dat julle vir die sonde dood is”**
**CUM-MULTI** **“Julle moet dus altyd onthou dat ook júlle vir die sonde lyke is”**

’n PRAESENS MEDIUM IMPERATIEF, wat beteken dat gelowiges daar ‘n gewoonte van sal maak om vir sonde dood te wees. Dit is van kardinale belang dat Christene elke dag met ’n besef sal lewe van wat Christus se verlossingswerksaamheid vir hulle inhou. Die woord wat met “onthou” (of “reken”) vertaal is (vlg. 4:4, 9), was ’n rekenkundige term wat “ tel noukeurig op (syfers)” beteken; handel dan volgens jou inligting. Verse 1-11 erken ’n persoon se posisie in Christus (posisionele heiligmaking) terwyl verse 12-13 die lewe in Hom beskryf (progressiewe heiligmaking). Sien die *Vir Spesiale Aandag: Heiligmaking* by vers 4.

**NASB (UPDATED) TEXT: 6:12-14**

**12Therefore do not let sin reign in your mortal body so that you obey its lusts, 13and do not go on presenting the members of your body to sin as instruments of unrighteousness; but present yourself to God as those alive from dead, and your members *as* instruments of righteousness to God. 14For sin shall not be master over you, for you are not under law but under grace.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 6:12-14.*

| | | |
|---|---|---|
| **6:12** | **NASB** | **“Therefore do not let sin reign in your mortal body”** |
| | **NAV, CUM-MULTI** | **“moet dan nie toelaat dat die sonde langer oor julle heerskappy voer [...] nie”** |
| | **OAV** | **“En moenie julle lede stel tot beskikking van die sonde as werktuie van ongeregtigheid nie”** |
| | **CUM-NLV** | **“Julle moenie langer toelaat dat sonde julle aardse lewe beheer nie”** |

Hierdie is ’n PRAESENS PERFEKTUM IMPERATIEF met ’n NEGATIEWE WERKWOORDPARTIKEL, wat gewoonlik beteken dat ’n handeling wat reeds aan die gang is, gestaak word. Die term “heers” hou verband met 5:17-21 en 6:23. Paulus skep verskeie teologiese personifikasies: (1) die dood regeer soos ’n koning (5:14-17; 6:23); en (2) genade regeer soos ’n koning (vlg. 5:21). Die vraag is: wie regeer in jou lewe? Die gelowige het in Christus die mag om te kies. Die tragedie vir die indiwidu, die plaaslike gemeente, en vir die Koninkryk van God, is dat gelowiges hulleself en sonde kies, maar tegelyk hulle op genade beroep!

| | | |
|---|---|---|
| **6:13** | **NASB** | **“do not go on presenting the members of your body to sin”** |
| | **NAV** | **“julle moet geen deel van julle liggame in diens van die sonde stel as ‘n werktuig om goddeloosheid te bedryf nie”** |
| | **OAV** | **“en moenie jul lede stel tot beskikking van die sonde as werktuie van ongeregtigheid nie”** |
| | **CUM-NLV, CUM-MULTI** | **“Moenie langer julle liggaamlike vermoëns as wapens van ongeregtigheid vir die sonde beskikbaar stel nie”** |

Hierdie is ‘n PRAESENS AKTIEF IMPERATIEF wat met ’n NEGATIEWE WERKWOORDPARTIKEL gewoonlik beteken dat ’n handeling wat reeds aan die gang is, gestaak word. Dit dui daarop dat ’n moontlikheid om te sondig steeds vir gelowiges bestaan (vlg. 7:1; 1 Joh. 1:8-2:1). Maar die dwang van sonde is uitgeskakel danksy die gelowige se verhouding met Christus (vlg. verse 1-11).

◙ **"as instruments" ("as werktuig"; "as wapens"):** Die term dui op soldate se wapens. Ons fisiese liggaam is die oorlogsfront waar aanvalle van versoeking geloods word (vlg. verse 12-13; 12:1-2; 1 Kor. 6:20; Fil. 1:20). Wat met die evangelie in ons lewe gebeur, is oop vir almal om te sien.

◙ **"but present yourselves to God" ("nee, stel julle in diens van God"; "maar stel julleself tot beskikking van God"):** Hierdie is 'n AORISTUS AKTIEF IMPERATIEF wat as 'n roep tot aksie verstaan moet word (vlg. 12:1). Gelowiges doen dit tydens verlossing deur geloof, maar dit moet voortgesit word hulle hele lewe lank.

Let op die parallelisme in dié vers:

1. dieselfde WERKWOORD en albei IMPERATIEWE
2. gevegsmetafore
   a. wapens van ongeregtigheid
   b. wapens van geregtigheid
3. gelowiges kan hulle liggame vir sonde aanbied, of hulleself vir God.

Hierdie vers word aan die adres van gelowiges gerig – die keuse bly; die stryd woed voort.

**6:14 NASB "for sin shall not be master over you"**
**NAV "die sonde moet nie meer baas wees oor julle nie"**
**OAV "want die sonde sal oor julle nie heers nie"**

Dit is 'n FUTURUM AKTIEF INDIKATIEF (vlg. Ps. 19:13) wat as 'n IMPERATIEF hier aangewend word: "sonde moet nie oor julle baas wees nie!" Sonde heers nie oor gelowiges nie, want dit heers nie oor Christus nie (vlg. vers 9; Joh. 16:33).

**NASB (UPDATED) TEXT: 6:15-19**

**[15]What then? Shall we sin because we are not under law but under grace? [16]Do you not know that when you present yourselves to someone *as* slaves for obedience, you are slaves from the one you obey, either of sin resulting in death, or obedience resulting in righteousness? [17]But thanks be to God that though you were slaves of sin, you became obedient from the heart to that form of teaching to which you were committed, [18]and having been freed from sin, you became slaves of righteousness. [19]I am speaking in human terms because of the weakness of your flesh. For just as you presented your members as slaves to impurity and lawlessness, resulting in *further* lawlessness, so now present your members as slaves to righteousness, resulting in sanctification.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 6:15-19.*

**6:15** Die veronderstelde vraag in vers 15 (dialektiek) is in ooreenstemming met dié in 6:1. Die Christen in verhouding tot sonde word op tweërlei manier hanteer. Vers 1 spreek van genade wat nie as uitnodiging tot meer sonde geag behoort te word nie, en vers 15 hanteer individuele sondige dade wat deur 'n Christen weerstaan moet word. Tegelyk word aangedui dat die Christen nou vir God met dieselfde ywer moet dien as waarmee hy tevore gesondig het.

◙ **NASB, NKJV, TEV** **"Shall we sin"**
**NRSV** **"Should we sin"**
**JB** **"that we are free to sin"**
**NAV** **"Kan ons nou maar sonde doen"**
**OAV** **"sal ons sonde doen"**

Die Phillips en Williams vertalings hanteer albei hierdie AORISTUS AKTIEF SUBJUNKTIEF as 'n PRAESENS SUBJUNKTIEF AKTIEF, nes in vers 1. Let op die alternatiewe vertalings om die fokus korrek te verstaan: (1) KJV, ASV, NIV – "Shall we sin?"; (2) die Centenary-vertaling – "Shall we commit an act of sin?"; (3) RSV – "are we to sin?" Die vraag word beklemtoon in die Grieks, en veronderstel 'n "ja" as antwoord. Met dialektiek was Paulus besig om waarheid te kommunikeer. Die vers veronderstel 'n teologiese dwaling, waarop Paulus met "beslis nie" (vlg. NAV) antwoord. Paulus se evangelie van 'n radikaal vrye verlossing is menigmaal deur valse leraars verkeerd verstaan en misbruik.

**6:16** Die vraag verwag "ja" as antwoord. Mense dien wel iets of iemand. Wie regeer in jou lewe: sonde of God? Wie mense gehoorsaam is 'n aanduiding van wie hulle dien (vlg. Gal. 5:7-8).

**6:17 NASB** **"But thanks be to God"**
**NAV, OAV** **"Maar ons dank God"**
**CUM-NLV** **"Julle moet vir God dankie sê"**

Paulus jubel dikwels op dié manier tot lof van God. Sy geskrifte vloei voort uit sy gebede wat op hul beurt voortvloei uit sy kennis van die evangelie. Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus in Gebed, Lof en Danksegging tot God* by 7:25.

◙ **NASB** **"you were [...] you became"**
**NAV** **"julle wat [...] geword het"**
**OAV** **"julle was [...] geword het"**

Hierdie ONVOLTOOIDE TYD van die werkwoord "om te wees" beskryf hulle toestand van slawerny onder sonde in die verlede, maar gevolg deur die AORISTUS blyk dit dat daardie tyd van opstandigheid beëindig is.

◙ **NASB** **"You became obedient from your heart to that vorm of teaching"**
**NAV** **"van harte gehoorsaam geword het aan die leer"**
**CUM-NLV** **"nou met julle hele hart gehoorsaam geword het aan die ware evangelie"**

In konteks verwys dit na hulle regverdigmaking deur geloof, wat aanleiding moet gee tot 'n daaglikse lewe met die gesindheid van Christus. Die term "leer" verwys na die apostels se onderrig in verband met die evangelie.

◙ **"heart" ("hart"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Hart* by 1:24.

◙ **NASB** **"that vorm of teaching to which you were committed"**
**NKJV** **"that vorm of doctrine to which you were delivered"**
**NRSV, NIV** **"to the vorm of teaching you were entrusted"**

| | |
|---|---|
| **TEV** | **"the truth found in the teaching you received"** |
| **NJB** | **"to the pattern of teaching to which you were introduced"** |
| **NAV** | **"die leer soos julle dit deur die oorlewering ontvang het"** |
| **OAV** | **"die voorbeeld van die leer wat aan julle oorgelewer is"** |

**VIR SPESIALE AANDAG: TIPE (VOORBEELD)**

Die woord *tupos* skep 'n probleem weens wisselende gebruike:

1. Moulton en Milligan, *The Vocabulary of the Greek New Testament*, bl. 645.
   a. patroon
   b. plan
   c. skryfwyse
   d. verordening of dekreet
   e. vonnis of besluit
   f. afbeelding van die liggaam tydens gelofte-offer aan 'n godheid
   g. werkwoord vir die afdwing van wetlike voorskrifte
2. Louw en Nida, *Greek-English Lexicon*, vol. 2, bl. 249
   a. litteken of merk (vlg. Joh. 20:25)
   b. afbeelding (vlg. Han. 7:43)
   c. model (vlg. Heb. 8:5)
   d. voorbeeld (vlg. 1 Kor. 10:6; Fil. 3:17)
   e. oertipe, standaard (vlg. Rom. 5:1)
   f. soort (vlg. Han. 23:25)
   g. inhoud (vlg. Han. 23:25)
3. Harold K. Moulton, *The Analytical Greek Lexicon Revised*, bl. 411
   a. 'n slag of hou (vlg. Joh. 20:25)
   b. 'n afwyking
   c. 'n afbeelding (vlg. Han. 7:43)
   d. 'n formule, skema (vlg. Rom. 6:17)
   e. sin, betekenis, bedoeling (vlg. Han. 23:25)
   f. figuur, ewebeeld (vlg. 1 Kor. 10:26)
   g. 'n verwagte persoon, tipe (vlg. Rom. 5:14; 1 Kor. 10:11)
   h. 'n rolmodel (vlg. Han. 7:44; Heb. 8:5)
   i. 'n morele voorskrif (vlg. Fil. 3:17; 1 Tes. 1:7; 2 Tes. 3:9; 1 Tim. 4:12; 1 Pet. 5:3)

In hierdie konteks blyk nommer 1 bo die beste te pas. Die evangelie het implikasies vir leer sowel as leefstyl. Die vrye gawe van verlossing vereis ook 'n lewe in 'n gesindheid soos dié van Christus.

**6:18 "having been freed from sin" ("van sonde vrygemaak is"; "verlos van die sonde"):** Hierdie is 'n AORISTUS PASSIEF DEELWOORD. Die evangelie het gelowiges bevry deur die werking van die Gees gegrond op die werk van Christus. Hulle is bevry van die vonnis op sonde en van die tirannie van sonde (vlg. "heiligmaking" verse 7 en 22).

◙ **NASB** **"you became the slaves of righteousness"**
**NAV** **"slawe van God geword wat Sy wil doen"**
**OAV** **"en julle het diensbaar geword aan die geregtigheid"**
**CUM-NLV** **"julle nuwe baas [...] dit wat reg is voor God"**
**CUM-MULTI** **"slawe van God [...] in 'n herstelde verhouding met Hom leef"**

Dit is 'n AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF, "julle het in slawediens aan geregtigheid gekom". Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17. Gelowiges is van sonde bevry om God te dien (vlg. verse 14, 19, 22; 7:4; 8:2): vry om 'n Godverheerlikende lewe te lei. Regverdigmaking is tegelyk 'n vryspraak en 'n aansporing tot strewe na persoonlike geregtigheid. God wil ons verlos en verander om ons medemens te bereik. Genade eindig nie by ons nie.

**6:19 NASB** **"I am speaking in human terms because of the weakness of your flesh"**
**NAV** **"Weens julle beperkte begrip gebruik ek 'n beeld uit die alledaagse lewe"**
**OAV** **"Ek spreek menslikerwys terwille van die swakheid van julle vlees"**
**CUM-NLV** **"Ek praat op hierdie manier van slawe en base omdat dit makliker is om te verstaan"**

Paulus rig hom tot die gelowiges in Rome. Het hy die jaloesie tussen heiden- en Joodse Christene in gedagte, of geld die waarheid vir alle gelowiges? In 3:5 het hy dieselfde opmerking gemaak. Hy doen dit ook in Gal. 3:15.

Vers 19 is 'n parallelisme met vers 16. Hy herhaal om te beklemtoon.

Sommige voel dat Paulus hiermee verskoning vra dat hy die meester-slaaf metafoor gebruik. Dié siening rym egter nie met die "swakheid van die vlees"-frase nie. Die samelewing gedurende die eerste eeu, veral in Rome, het nie slawerny as boos beskou nie. Dit was die praktyk in die kultuur van die tyd.

◙ **"Flesh" ("Vlees"):** Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:3.

◙ **NASB** **"resulting in sanctification"**
**NAV** **"om heilig te lewe"**
**OAV** **"die geregtigheid tot heiligmaking"**
**CUM-NLV** **"en 'n lewe lei wat aan God toegewy is"**

Dit is die doel van regverdigmaking (vlg. vers 22). Die NT gebruik hierdie term in tweërlei teologiese sin met betrekking tot verlossing: (1) posisionele heiligmaking, wat 'n geskenk van God is (objektiewe aspek), gegee saam met regverdigmaking deur geloof in Christus (vlg. Han. 26:18; 1 Kor. 1:2; 6:11; Ef. 5:26, 27; 1 Tes. 5:23; 2 Tes. 2:13; Heb. 10:10; 13:12; 1 Pet. 1:2); en (2) progressiewe heiligmaking, wat ook God se werk deur die Heilige gees is waardeur die gelowige se lewe verander word na die beeld en volwassenheid van Christus (die subjektiewe aspek – vlg. 2 Kor. 7:1; 1 Tes. 4:3, 7; 1 Tim. 2:15; 2 Tim. 2:21; Heb. 12:10, 14). Sien *Vir Spesiale Aandag: Heiligmaking* by 6:4.

Dit is beide 'n gawe én 'n opdrag! Dit is 'n posisie (objektief) en 'n aktiwiteit (subjektief)! Dit is 'n INDIKATIEF ('n stelling), maar ook 'n IMPERATIEF ('n bevel). Dit gebeur aan die begin, maar bereik eers aan die einde volwassenheid (vlg. Fil. 1:6; 2:12-13).

**NASB (UPDATED) TEXT: 6:20-23**

[20]**For when you were slaves of sin, you were free in regard to righteousness.** [21]**Therefore what benefit were you then deriving from the things of which you are now ashamed? For the outcome of those things is death.** [22]**But now having been freed from sin and enslaved to God, you derive your benefit, resulting in sanctification, and the outcome, eternal life.** [23]**For the wages of sin is death, but the free gift of God is eternal life in Christ Jesus our Lord.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 6:20-23.*

**6:20-21** Hier word gewoon die teenoorgestelde van verse 18 en 19 aan die orde gestel. Gelowiges kan net een baas dien (vlg. Luk. 16:13).

**6:22-23** Hierdie verse beskryf dat loon verdien word by wie ook al gedien word. Dank God daarvoor dat hierdie bespreking van sonde en die gelowige eindig met die fokus op genade! Die geskenk van verlossing moet deur ons aangeneem word, en die geskenk van heiligmaking verg ook ons samewerking. Beide gawes word deur geloof en sondebelydenis ontvang.

| | | |
|---|---|---|
| **6:22** | **NASB** | **"you derive your benefit, resulting in sanctification, and the outcome, eternal life"** |
| | **NAV, OAV** | **"en die vrug daarvan is dat julle geheilig word en die uiteinde is die ewige lewe"** |
| | **CUM-NLV** | **"noudat julle [...] is die resultaat 'n lewe in die heiligmaking en die eindresultaat – die ewige lewe"** |
| | **CUM-MULTI** | **"die vrug daarvan is dat julle aan God toegewy leef en die uiteinde is die ewige lewe"** |

Die term "voordeel" ("*benefit*") beteken letterlik "vrug", wat in vers 21 gebruik word om die gevolge van sonde aan te dui. In vers 22 dui dit egter op die gevolge van diens aan God. Die onmiddellike voordeel is die gelowige se Christus-gelykvormigheid. Die uiteindelike voordeel is om saam met Hom, en soos Hy, te wees tot in ewigheid (vlg. 1 Joh. 3:2). As daar nie dadelik duidelike verandering is nie ('n veranderde lewe, vlg. Jak. 2), kan die uiteindelike uitkoms met rede bevraagteken word (vlg. Mat. 7). "*No fruit, no root*"!

**6:23** Hiermee word die hoofstuk in sy geheel opgesom. Paulus het die opsies in duidelike taal geskets. Die keuse berus nou by ons – sonde en dood of vrye genade in Christus en 'n ewige lewe. Dit stem ooreen met die "twee weë" van die OT-wysheidsliteratuur (vlg. Ps. 1; Spr. 4:10-19; Mat. 7:13-14).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"the wages of sin"** |
| | **NAV** | **"die loon wat die sonde gee"** |
| | **OAV** | **"die loon van die sonde is die dood"** |
| | **CUM-NLV** | **"wat die sonde uitbetaal, is die dood"** |

Die sonde word weereens gepersonifieer as (1) 'n slawe-eienaar, (2) 'n militêre generaal, en (3) 'n koning wat lone uitbetaal (vlg. 3:9; 5:21; 6:9, 14, 17).

◙ **NASB** **"the free gift of God is eternal life"**
**NAV, OAV** **"die genadegawe wat God gee, is die ewige lewe"**
**CUM-NLV** **"maar God se genadegeskenk is die ewige lewe"**

Hierdie woord (*charisma*), vertaal as "genadegeskenk", is ontleen aan die stamwoord vir genade (*charis* – vlg. 3:24; 5:15, 16, 17; Ef. 2:8-9; sien die aantekening by 3:24).

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is 'n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot 'n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so 'n voorreg aan 'n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die vrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Watter verband is daar tussen goeie werke en verlossing (vlg. Ef. 2:8-9, 10)?
2. Watter verband is daar tussen die aanwesigheid van sonde in die lewe van 'n gelowige en sy verlossing (vlg. 1 Joh. 3:6, 9)?
3. Leer die hoofstuk dat daar so iets soos sondelose volmaaktheid is?
4. Hoe skakel hoofstuk 6 aan by hoofstukke 5 en 7?
5. Waarom word die doop op hierdie stadium aan die orde gestel?
6. Behou Christene hulle ou natuur? Hoekom?
7. Wat is die implikasie van werkwoorde in die teenwoordige tyd (PRAESENS) wat verse 1-14 domineer, en die AORISTUS-vorm werkwoorde van verse 15-23?

# ROMEINE 7

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS* | | | | |
|---|---|---|---|---|
| **UBS[4]** | **NKJV** | **NRSV** | **TEV** | **JB** |
| 'n Analogie uit die huwelik | Vrygemaak van die Wet | 'n Analogie uit die huwelik | 'n Illustrasie uit die huwelik | Die Christen is nie deur die Wet gebind nie |
| 7:1-6 | 7:1-6 | 7:1-3 | 7:1-6 | 7:1-6 |
| | | 7:4-6 | | |
| Die probleem van inwonende sonde | Sonde bevoordeel deur die Wet | Die Wet en sonde | Wet en sonde | Die rol van die Wet |
| 7:7-12 | 7:7-12 | 7:7-12 | 7:7-11 | 7:7-8 |
| | | | | 7:9-11 |
| | Die Wet kan nie van sonde verlos nie | | 7:12-13 | 7:12-13 |
| 7:13-25 | 7:13-25 | 7:13 | | |
| | | Die innerlike konflik | Die konflik in die mens | Die worsteling om beloning |
| | | 7:14-20 | 7:14-20 | 7:14-20 |
| | | 7:21-25a | 7:21-25a | 7:21-23 |
| | | | | 7:24-25a |
| | | 7:25b | 7:25b | 7:25b |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**
OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is 'n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot 'n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so 'n voorreg aan 'n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die vyf vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

1. Eerste paragraaf
2. Tweede paragraaf
3. Derde paragraaf
4. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 7:1-6**

A. Hoofstuk 7 moet uitgelê word (1) aan die hand van hoofstuk 6, veral verse 12-14 (asook 3:20, 21-31; 4:13-16; 5:20), maar (2) die spanning tussen heiden- en Joodse-bekeerlinge,

* Gaan self NAV, OAV, CUM-NLV of CUM-MULTI se paragrawe na en vergelyk die onderwerpe met die Engels hierbo.

soos uiteengesit in hoofstukke 9-11, moet ook in ag geneem word. Die werklike aard van die probleme is nie heeltemal duidelik nie, maar dit kon gewees het:

1. wettiese godsdiens soos gebaseer op die Mosaïese Wet
2. Judaïseerders se vereiste van Moses voor Christus
3. 'n misverstand omtrent hoe die evangelie op die Jode van toepassing is
4. 'n misverstand wat betref die verhouding tussen die Ou en die Nuwe Verbond
5. jaloesie uit die Joodse geledere oor die opkoms van leierskap uit die heiden-geledere toe 'n edik van die keiser op Joodse rituele, 'n uittog van Jode uit Rome veroorsaak het – Christen-Jode het waarskynlik ook die stad verlaat.

B. Romeine 7:1-6 sit die beeldspraak van hoofstuk 6, wat betref die Christen se houding ten opsigte van sy ou lewe, voort. Die metafore in gebruik is

1. dood en bevryding van slawerny om aan 'n ander eienaar te behoort (hoofstuk 6);
2. dood en vrystelling van huweliksverpligtinge (hoofstuk 7).

C. Hoofstuk 6 en 7 vorm 'n literêre parallelisme: hoofstuk 6 hanteer die gelowige se verhouding met "sonde", en hoofstuk 7 dan die gelowige se verhouding met die "wet". Na die analogie van die dood wat 'n slaaf vrystel (6:12-23) is dit ook so dat die dood vrystelling van 'n huweliksverbintenis bewerkstellig (7:1-6).

| **Hoofstuk 6** | **Hoofstuk 7** |
|---|---|
| 6:1 "sonde" | 7:1 "wet" |
| 6:2 "sonde afgesterf/dood daarvoor" | 7:4 "dood ten opsigte van die wet" |
| 6:4 "om in 'n nuwe lewe te wandel" | 7:6 "dien in nuwigheid van die Gees" |
| 6:7 "wie gesterf het, is vry van die mag van sonde" | 7:6 "ontslae van die wet waardeur ons gebonde was" |
| 6:18 "vrygemaak van sonde" | 7:3 "vry van die wet" |

(geneem uit Anders Nygren se *Commentary on Romans*, vertaal in Engels deur Carl C. Rasmussen, bl. 268, vertaal in Afrikaans deur J. van der Merwe – die frases hoofsaaklik volgens die meer letterlike 1954 Bybelvertaling (OAV))

D. Die Wet met sy voorskrifte was 'n doodsvonnis. Alle mense staan onder die veroordeling van die Wet (vlg. Rom. 6:14; 7:4; Gal. 3:13; Ef. 2:15; Kol. 2:14). Die Wet was 'n verdoemenis.

E. Daar bestaan vier teorieë oor hoe hoofstuk 7 uitgelê behoort te word:

1. Paulus praat oor homself, dus outobiografies
2. Paulus praat as verteenwoordiger van die hele mensdom, dus verteenwoordigend – Chrysotomus
3. Paulus praat asof uit Adam se belewenis (Theodorus van Mopsueta)
4. Paulus praat uit Israel se ervaring

F. Op talle maniere funksioneer Romeine 7 soos Genesis 3. Dit toon die afbrekende werking van eiewilligheid, selfs op diegene wat God wel ken. Kennis kan die gevalle mensdom nie bevry nie; net God se genade kan – slegs 'n nuwe hart kan dit doen ('n Nuwe Verbond – Jer. 31:31-34; Eseg. 36:26-27). En selfs dan is daar 'n worsteling!

**STUDIE VAN WOORDE EN FRASES**

| NASB (UPDATED) TEXT: 7:1-3 |
|---|
| [1]Or do you not know, brethren (for I am speaking to those who know the law), that the law has jurisdiction over a person as long as he lives? [2]For the married woman is bound by law to her husband while he is living; but if her husband dies, she is released from the law concerning her husband. [3]So then, if while her husband is living she is joined to another man, she shall be called an adulteress; but if her husband dies, she is free from the law, so that she is not an adulteress though she is joined to another man. |

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 7:1-3.*

**7:1 NASB "(for I am speaking to those who know the law)"**
**NAV "en ek praat met mense wat op hoogte is van die wet"**
**OAV, CUM-MULTI " – want ek spreek met mense wat die wet ken – "**

Dit verwys moontlik na: (1) slegs gelowige Jode; (2) die konflik tussen gelowiges – Jode versus heidene in die Romeinse kerk; (3) die wet oor die algemeen, soos van toepassing op alle mense (vlg. 2:14-15); of (4) heiden-gelowiges onder opleiding in hulle nuwe geloof (kategese) uit die OT-geskrifte**.**

◙ **"the law" ("die wet"; "die wet van Moses"):** Dis die sentrale tema van die hoofstuk (vlg. 1, 2, 4, 5, 6, ens.). Paulus gebruik die term egter met 'n verskeidenheid van betekenisse. Dit wil voorkom of 6:14 die oorsaak vir hierdie bespreking kon gewees het. Sy aanbieding is in parallelisme met die struktuur van hoofstuk 6. Sien *Die Dele in Konteks (C)* hierbo. Die Wet in relasie tot die Nuwe Verbond in Christus, word ook in 3:21-31 en 4:13-16 bespreek.

◙ **NASB "that the law has jurisdiction over a person. as long as he lives"**
**NKJV "that the law has dominion over a man as long as he lives"**
**NRSV "that the law is binding on a person. only during that person's lifetime"**
**TEV "The law rules over a man only as long as he lives"**
**JB "that laws affect a person only during his lifetime"**
**NAV "dat die wet gesag het oor 'n mens solank as hy lewe"**
**OAV "dat die wet oor die mens heers solank as hy lewe"**
**CUM-NLV "dat die wet net van toepassing is op mense solank hulle lewe"**

Hier staan letterlik "heers daaroor" (*kurieuō*) (vlg. 6:9, 14). Die Wet van Moses was 'n groot seën (vlg. Ps. 19, 119), maar ook 'n aaklige verdoeming (vloek – vlg. Gal. 3:13; Ef. 2:15; Kol. 2:14). Met fisiese dood verval verpligtinge egter teenoor die Wet. Dit is dieselfde metafoor waarmee in hoofstuk 6 die gelowige se dood-wees-vir-sonde beskryf word.

**7:2 NASB "for the married woman"**
**NAV, OAV "die getroude vrou, byvoorbeeld"**
**CUM-NLV "as 'n vrou 'n man trou"**

In verse 1-6 is hierdie Paulus se belangrikste illustrasie. Volgens vers 6 beëindig die dood 'n slaaf se verpligtinge. Die verpligtinge in die huwelik word hiermee in perspektief geplaas. Dit is

egter andersom van toepassing. In dié geval sterf die man en die vrou is onthef van verpligtinge, waar die analogie dit stel dat die gelowige sterf en so van verpligtinge onthef word om dus voor God te lééf!

◙ **NASB** **"she is relieved"**
**NAV** **"is sy onthef"**
**OAV** **"is sy ontslae"**
**CUM-NLV** **"nie meer op haar van toepassing nie"**

Dit is dieselfde WERKWOORD as wat in 6:6 met "buite werking gestel" ("*made inoperative*") vertaal word, wat ook "weggedoen met" en "nutteloos verklaar" kan beteken; d.w.s. "gekruisig". Sien *Vir Spesiale Aandag* by 3.3.

**7:3 NASB** **"she shall be called an adulteress"**
**NAV** **"sal sy as egbreekster beskou word"**
**CUM-NLV** **"pleeg sy egbreuk"**

Hierdie argument is ontleen aan die meningsverskil onder rabbyne van die liberale Hillel-groep en die meer konserwatiewe Shammai-skool. Die Hillel-groep sou egskeiding toelaat vir enige rede. DIE MEER KONSERWATIEWE Shammai-groep egter net vir egbreek of vir die een of ander seksuele onbetaamlikheid (vlg. Mat. 5:32; 19:9).

**NASB (UPDATED) TEXT: 7:4-6**

**4Therefore, my brethren, you also were made to die to the Law through the body of Christ, so that you may be joined to another, to Him who was raised from the dead, in order that we might bear fruit for God. 5For while we were in the flesh, the sinful passions, which were *aroused* by the Law, were at work in the members of our body to bear fruit for death. 6But now we have been released from the Law, having died to that by which we were bound, so that we serve in newness of the Spirit and not in oldness of the letter.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 7:4-6.*

**7:4 NASB** **"you also were made to die"**
**NAV** **"is julle dan ook ten opsigte van die wet dood"**
**OAV** **"dit is ook die geval met julle [...] het julle gesterwe"**
**CUM-NLV** **"die wet het tog beheer oor julle verloor"**
**CUM-MULTI** **"deur julle verbondenheid [...] wat die wet betref, dood"**

Die hoofsaak in hierdie paragraaf is soos in Rom. 6: dit stem ooreen met die beeldspraak in hoofstuk 6, naamlik dat Christene saam met Christus vir sonde gesterf het (vlg. 2 Kor. 5:14-15; Gal. 2:20). Gelowiges is nuutgeskape in Christus, in hierdie nuwe bedeling van die Gees (vlg. 2 Kor. 5:17).

◙ **NASB** **"through the body of Christ"**
**NAV** **"met die liggaam van Christus"**
**OAV** **"deur die liggaam van Christus"**
**CUM-NLV** **"toe julle saam met Christus gesterf het"**

**CUM-MULTI** **"deur julle verbondenheid met die liggaam van Christus"**

Hier word nie verwys na die teologiese konsep van die kerk as liggaam van Christus nie (vlg. 1 Kor. 12:12, 27), maar wel na sy fisiese liggaam soos gestel in 6:3-11. Toe Christus gesterf het, was gelowiges inbegrepe, en mag hulle dus nou deur die doop daarmee identifiseer. Sý dood was húlle dood (vlg. 2 Kor. 5:14-15; Gal. 2:20. Sy opstandingslewe bevry hulle om God (en ander mense) te dien.

◙ **NASB** **"that we might bear fruit for God"**
**NAV** **"Daarom moet ons nou 'n vrugbare lewe lei in diens van God"**
**OAV** **"sodat ons tot eer van God vrugte kan dra"**
**CUM-NLV** **"sodat julle goeie vrug vir God kan voortbring"**

Dit is ook herhalende parallel met hoofstuk 6 – veral met 6:22. Gelowiges is nou deur Christus bevry om hulleself aan Hom te verbind. Dit is 'n voortsetting van die huweliksbeeld. Soos wat Christus vir gelowiges gesterf het, moet hulle nou vir sonde sterf (2 Kor. 5:14-15; Gal. 2:20). Soos wat Christus opgewek is moet hulle ook nou geestelik opgewek word tot 'n nuwe lewe van diens aan God (vlg. Rom. 6:22; Ef. 2:5-6).

**7:5** **NASB** **"For while we were in the flesh"**
**NKJV** **"For when we were in the flesh"**
**NRSV** **"While we were living in the flesh"**
**TEV** **"For when we lived according to our human nature"**
**JB** **"before our conversion"**
**NAV** **"Toe ons nog 'n sondige lewensbestaan gevoer het"**
**OAV** **"Want toe ons in die vlees was"**
**CUM-NLV** **"toe ons nog in die mag van ons sondige natuur was"**
**CUM-MULTI** **"Want toe ons nog onder die beheer van ons natuurlike begeerte was"**

Hierdie vers staan in kontras met vers 4. Verse 4 en 6 deel die ervaring van 'n gelowige mee. Vers 5 beskryf die "vrugte" van lewe sonder die krag van God (Gal. 5:18-24). Die Wet toon aan gelowiges hulle sonde (verse 7-9; Gal. 3:23-25), maar kan hulle nie die krag bied om dit te bowe te kom nie.

Daarmee is in hierdie verband ook aangedui dat gelowiges die sondige natuur van Adam oorgeëerf het (6:19). Paulus gebruik die term "vlees" op twee verskillende maniere: (1) sondige natuur (die ou mens); en (2) die fisiese liggaam (vlg. 1:3; 4:1; 9:3, 5). Die bedoeling is dus negatief, maar let op Rom. 1:3; 4:1; 9:3, 5. Die vlees/liggaam (*sarx/soma*) is nie sleg op sigself nie, maar word soos die verstand (*nous*) deur die gevegsterrein – die plek van konfrontasie tussen bose magte uit hierdie tyd en die Heilige Gees – gevorm. Paulus gebruik hierdie begrippe in ooreenstemming met die Septuaginta en nie die Griekse literatuur nie.

◙ **NASB** **"which were *aroused* by the Law"**
**NAV** **"wat deur die wet wakker gemaak is"**
**OAV** **"wat deur die wet kom"**
**CUM-NLV** **"wat deur die wet aangewakker is"**

Hierdie opstandige aspek van die menslike natuur, wat aggressief reageer op alle beperkende maatreëls, is alte opmerklik in alle mense sedert Gen. 3. Die grense van die wet is bedoel vir die mensdom se beskerming, maar die mens beskou dit as kettings wat bind en inperk. Die sondige, onafhanklike gees van die mens is deur die wet aangewakker. Die beperkinge (wet) was nie die probleem nie (verse 12-13), maar menslike outonomie en eiewilligheid.

**7:6 "but now" ("maar nou"):** Newman en Nida maak 'n interessante opmerking in, *A Translator's Handbook on Paul's Letter to the Romans*, bl. 130:

"It is important to notice the parallels between verses 5 and 6, and at the same time their relation to what follows. Verse 5 describes the pre-Christian experience, and has its parallel in 7:7-25; verse 6 describes the present life of faith under the leadership of God's Spirit, and has its parallel in 8:1-11."

◙ **NASB** **"we have been released"**
**NAV** **"is ons vrygemaak"**
**OAV** **"is ons ontslae"**
**CUM-NLV** **"is ons vrygestel"**

Dit is 'n AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF, in kontras met die IMPERFEKTUM MEDIUM INDIKATIEF van vers 5. Gelowiges was voortdurend vasgevang in sonde, soos in die wet bekend gemaak, maar nou is hulle deur die Gees en deur die Goeie Nuus van die evangelie vrygestel. Dieselfde woord word gebruik in terme van die vrou wat vrygestel is weens die dood van haar man (vers 2).

◙ **NASB** **"having died to that by which we were bound"**
**NAV** **"want ons het gesterf en staan nie meer [...] waardeur ons gebind was nie"**
**OAV** **"aangesien ons dit afgesterf het"**
**CUM-NLV** **"vrygestel van die binding [...] gesterf het"**

Dit is 'n AORISTUS AKTIEWE DEELWOORD wat deur 'n IMPERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF gevolg word. Deur Christus se dood het God gelowiges vrygemaak van (1) die vloek van die OT en (2) van hulle eie sondige natuur. Hulle was voortdurend gebind vanweë hulle opstand teen God se geopenbaarde wil; ook vanweë hulle gevalle natuur, hulle persoonlike sonde en versoeking deur die bose (Ef. 2:2-3).

◙ **NASB** **"newness [...] oldness"**
**NAV** **"nuwe bedeling [...] ou bedeling"**
**OAV** **"nuwigheid [...] oudheid"**
**CUM-NLV** **"nuutheid [...] ou manier"**

So 'n nuwe geestelike ingesteldheid verwys waarskynlik na die Nuwe Verbond (vlg. Jer. 31:31-34; Eseg. 36:22-32). Die Griekse term vir "nuut" (*kainos* – *kainotēs*) word deur Paulus met die oog op die volgende gebruik:

1. die nuutheid van lewe (Rom. 6:4)
2. die vernuwing deur die Gees (2 Kor. 3:6)
3. die nuwe verbond (1 Kor. 11:2; 2 Kor. 3:6)

4. die nuwe skepping (2 Kor. 5:17; Gal. 6:15)
5. die nuwe mens (Ef. 2:15; 4:24)

Die term "ou" verwys na die Mosaïese Wet en beteken "algeheel uitgedien". Paulus stel die Ou Verbond en die Nuwe Verbond teenoor mekaar, soos wat die skrywer van Hebreërs ook doen (vlg. 8:7 en 13).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB, NKJV** | **"so that we serve in newness of the Spirit"** |
| | **NRSV** | **"so that we are slaves not under the old written code but in the new life of the Spirit"** |
| | **TEV** | **"but in the new way of the Spirit"** |
| | **JB** | **"free to serve in the new spiritual way"** |
| | **NAV** | **"Nou kan ons dien in die nuwe bedeling van die Gees en nie in die oudheid van die letter nie"** |
| | **OAV** | **"sodat ons dien in die nuwigheid van die Gees en nie in die oudheid van die letter nie"** |
| | **CUM-NLV** | **"Daarom kan ons God nou dien met die nuutheid wat die Gees bring, nie op die ou manier van gehoorsaamheid aan die letter van die wet nie"** |

Dit word letterlik vertaal as "in nuutheid van gees". Dit is onseker of daar hier verwys word na die vernieude menslike gees, of na die Heilige Gees. Die meeste Engelse vertalings gebruik hoofletters wat dus die Heilige Gees aandui. Die Afrikaanse vertalings volg hulle hierin. Hierdie dubbelsinnige gebruik kom, hoewel vir die eerste keer, in Rom. 8 sowat 15 keer voor. Die term "gees" kan op die menslike gees dui, wedergebore, vernuwe deur die evangelie en die Heilige Gees (vlg. Rom. 1:4, 9; 2:29; 7:6; 8:15; 11:8; 12:11; 1 Kor. 2:11; 4:21; 5:3, 4, 5; 7:34; 14:15, 16, 32; 16:18).

In Paulus se geskrifte word "vlees" en "gees" dikwels teenoor mekaar gestel as twee kontrasterende maniere van leef en dink (vlg. 7:14; 8:4; Gal. 3:3; 5:16, 17, 32; 6:8). Fisiese lewe sonder God is "vlees", maar lewe met God is "gees" of "Gees." Die inwonende Gees (vlg. 8:9, 11) omvorm die gelowige tot 'n nuwe mens (posisioneel én ervaringsgewys).

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 7:7-25**

A. Rom. 7:7-25 gee uitdrukking aan 'n wesenlike aspek van menswees: alle mense, gered of verlore, ervaar die spanning tussen goed en sleg – in hulle harte, in hulle gemoed, en in hulle wêreld. Maar die hermeneutiese vraag is wat Paulus wou hê die leser uit hierdie gedeelte moes verstaan. Wat teksverband betref, moet dit rekening hou met 1:18-6:23 en 8:1-39. Sommige verstaan dit as gerig op alle mense en beskou Paulus se persoonlike ervaring dus as paradigmaties (demonstratief). Paulus gebruik die onpersoonlike vorm van "ek" in 1 Kor. 13:1-3. Hierdie spreekvorm word ook in dokumente van die Joodse rabbyne gevind. Indien dit wel Paulus se bedoeling was met hierdie gedeelte, dui dit op die mensdom se oorgang van onskuld deur veroordeling tot verlossing (hoofstuk 8) – die "verteenwoordiger-teorie".

Ander het hierdie gedeelte gesien as die intense worsteling van 'n gelowige met die gevalle menslike natuur. Die hartverskeurende uitroep van vers 24 gee uitdrukking aan

hierdie innerlike stryd. Die AORISTUS en IMPERFEKTUMS kom oorwegend voor in verse 7-13, terwyl PRAESENS EN PERFEKTUM WERKWOORDE oorheers in verse 14-25. Hierdie interpretasie verleen dus geloofwaardigheid aan die sogenaamde "outobiografiese teorie", waarvolgens Paulus sy eie persoonlike wroeging op skrif stel: van onskuld tot veroordeling, van veroordeling tot regverdigmaking, en die spanningsvolle pad van progressiewe heiligmaking (vlg. *autos egō*, "Ek self", vlg. vers 25).

Albei teorieë is moontlik korrek. In verse 7-13 en 25b spreek Paulus outobiografies, terwyl hy in verse 14-25 praat van sy innerlike worsteling met sonde as verteenwoordigend van die ganse verloste mensheid. Dit is egter belangrik om te onthou dat hierdie gedeelte in die konteks van Paulus se religieuse agtergrond as toegewyde Jood voor sy bekering gesien moet word. Hierdie was dus Paulus se eie, unieke ervaring.

B. Die wet is goed. Dit kom van God. Dit het gedien, en dien nog steeds 'n goddelike doel (vlg. 7:7, 12, 14, 22, 25). Dit kan egter nie vrede en verlossing bewerkstellig nie. James Steward in sy boek, *A Man in Christ* op bl. 26, toon hoe paradoksaal Paulus hieroor dink en skryf:

"You would naturally expect a man who was setting himself to construct a system of thought and doctrine to fix as rigidly as possible the meanings of the terms he employed. You would expect him to aim at precision in the phraseology of his leading ideas. You would demand that a word once used by your writer in a particular sense should bear that sense throughout. But to look for this from Paul is to be disappointed. Much of his phraseology is fluid, not rigid... 'The Law is holy,' he writes, 'I delight in the law of God after the inward man' (cf. Rom. 7:12-13) but it is clearly another aspect of *nomos* that makes him say elsewhere, 'Christ hath redeemed us from the curse of the law (cf. Gal. 3:13)'."

C. Die tekstuele getuienis oor die vraag, "Het Paulus met 'n geredde of ongeredde persoon te doen in verse 14-25?" lewer die volgende op:

1. Ongeredde persoon:
   a. Dit was die interpretasie van die vroeë Grieksspreknde kerkvaders.
   b. Die volgende frases ondersteun hierdie standpunt:
      (1) "ek is vleeslik" (vers 14)
      (2) "verkoop onder die sonde" (vers 14)
      (3) "in my, niks goeds woon nie" (vers 18)
      (4) "wat my gevange neem onder die wet van die sonde wat in my lede is" (vers 23)
      (5) "Ek, ellendige mens! Wie sal my verlos van die liggaam van hierdie dood?" (vers 24)
   c. Die direkte konteks van hoofstuk 6 stel dat ons vry is van die heerskappy van die sonde. Die konteks van hoofstuk 8 begin dan met: "Daar is dan..."
   d. Die afwesigheid van enige verwysing na die Gees van Christus tot en met die einde van hierdie konteks in vers 25.

2. Geredde persoon:

a. Dit is hoe Augustinus, Calvyn en die Gereformeerde tradisie hierdie gedeelte verstaan het.
b. Die volgende frases ondersteun hierdie standpunt:
   (1) "ons weet dat die wet geestelik is" (vers 14)
   (2) "dan stem ek die wet toe dat dit goed is" (vers 16)
   (3) "die goeie wat ek wil, doen ek nie" (vers 19)
   (4) "ek verlustig my in die wet van God na die innerlike mens" (vers 22)
c. Die breër konteks van Romeine plaas hoofstuk 7 in die onderafdeling waar oor heiligmaking gepraat word.
d. Die opmerklike verandering in werkwoord-tye van IMPERFEKTUM en AORISTUS in verse 7-13 na PRAESENS (teenwoordige tyd) in verse 14-24, dui op 'n nuwe tyd in Paulus se lewe (d.w.s. bekering).

D. Hoe meer 'n gelowige daarna strewe om Christus-gelykvormig te lewe, hoe meer ondervind hy/sy die aanwesigheid van sonde. Hierdie paradoks stryk met die konteks van Romeine sowel as met Paulus (en inderdaad die meeste gelowiges) se persoonlikheid.

'n Vers uit die Lutherse gesang deur Henry Twells:

"And none, O Lord, has perfect rest,
For none is wholly free from sin;
And they who faint would serve Thee best.
Are conscious most of wrong within," – *digter en titel onbekend*.

**NASB (UPDATED) TEXT: 7:7-12**
**7What shall we say then? Is the Law sin? May it never be! On the contrary, I would not have come to know sin except through the Law; for I would not have known about coveting if the Law had not said, "YOU SHOULD NOT COVET." 8But sin, taking opportunity through the commandment, produced in me coveting of every kind; for apart from the Law sin is dead. 9I was once alive apart from the Law; but when the commandment came, sin became alive and I died; 10and this commandment, which was to result in life, proved to result in death for me; 11for sin, taking an opportunity through the commandment, deceived me and through it killed me. 12So then, the Law is holy, and the commandment is holy and righteous and good.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 7:7-12.*

| | | |
|---|---|---|
| **7:7** | **NASB** | **"What shall we say then"** |
| | **NAV** | **"wat is dan ons gevolgtrekking"** |
| | **OAV** | **"wat sal ons dan sê"** |
| | **CUM-NLV** | **"suggereer ek dan daarmee"** |

Paulus keer hiermee terug na sy gebruik van dialektiek (vlg. 6:1, 15; 7:1, 13).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"Is the Law sin"** |
| | **NAV** | **"dat die wet van Moses sonde is"** |
| | **OAV** | **"Is die wet sonde?"** |
| | **CUM-MULTI** | **"dat die wet [...] sonde veroorsaak"** |

Paradoksaal van die openbaring is dat God die heiligheid en die goedheid van die wet as ’n spieël gebruik om sonde bekend te maak; om die gevalle mensdom na ’n punt te bring waar belydenis en geloof tot stand kom (vlg. verse 12-13; Gal. 3). Dit is verbasend dat die wet bly funksioneer gedurende heiligmaking, maar nie tydens regverdigmaking nie!

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“May it never be”** |
| | **NAV** | **“Beslis nie”** |
| | **OAV** | **“nee, stellig nie”** |
| | **CUM-NLV** | **“Hoegenaamd nie”** |

Paulus se kenmerkende verwerping van ‘n vals beskouing (vlg. vers 13; 3:4, 6, 31; 6:2, 15; 9:14; 11:1, 11; Gal. 2:17; 3:21).

◙ **“on the contrary” (“inteendeel”):** Paulus gebruik skerp kontraste om sy argument te bekragtig (vlg. 3:4, 6, 31; 6:2, 15; 9:14; 11:1, 11).

◙ **“I” (“ek”):** Kyk in u Bybel hoe dikwels persoonlike voornaamwoorde (“ek”, “my”, ens.) in verse 7-25 voorkom. Verrassend, meer as veertig keer!

◙ **“I would not have come to know sin except through the Law” (“ek sou die sonde nie anders as deur die wet geken het nie”):** ’n Sleutelvers wat die gedagte van die Mosaïese Wet as spieël van sonde beklemtoon (vlg. 3:20; 5:20; Gal. 3:14-29; spesifiek vers 24!) Om die Wet op ’n enkele punt te oortree, was soos om die hele Verbond te verbreek en die gevolge daarvan te moet dra (vlg. vers 10 en Jak. 2:10).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“except through the Law”** |
| | **NAV** | **“as dit nie deur die wet was nie”** |
| | **OAV** | **“nie anders as deur die wet”** |

Dit is ’n KLAS TWEE VOORWAARDELIKE BYSIN wat as “’n teenstelling en feit van die saak” opgeneem moet word, naamlik dat Paulus skuldig was aan sonde op grond van die wet. In Romeine kom dié grammatikale konstruksie slegs hier voor. Paulus gebruik dit wel ook in Gal. 1:10; 3:21; 1 Kor. 2:8; 5:10; 11:31; en 2 Kor. 12:11.

◙ **“YOU SHALL NOT COVET” (“jy mag nie begeer nie”):** Dit is ’n aanhaling van die Tiende Gebod (vlg. Eks. 20:17; Deut. 5:21). Die laaste gebod fokus op ’n regte gesindheid wat geld ten opsigte van al die gebooie (vlg. Mat. 5-7). Daar word dikwels na die Wet verwys as “die gebod” (vlg. verse 8, 9, 11, 12, 13). Die term “begeer” kom daarop neer dat iemand sy “hart op ’n ding plaas” of iets baie graag wil hê. Aan die mensdom is ’n menigte goeie gawes in die skepping voorsien, maar mense is geneig om God se gawes tot buite die aanvaarbare grense te strek: “Meer, nog meer, ten alle koste,” word die leuse. Die self is ’n meedoënlose tiran! Sien die *Vir Spesiale Aandag: Aantekeninge oor Eks. 20:17* by 13:8-9.

| | | |
|---|---|---|
| **7:8** | **NASB, NKJV** | **“taking opportunity”** |
| | **NRSV** | **“seizing an opportunity”** |
| | **TEV** | **“found its change”** |
| | **JB** | **“took advantage of”** |

| | |
|---|---|
| **NAV** | **"'n vastrapplek gekry"** |
| **OAV** | **"het aanleiding gevind"** |
| **CUM-NLV** | **"gestimuleer"** |
| **CUM-MULTI** | **"geleentheid gekry"** |

Die woord is van militêre oorsprong en verwys na 'n strandhoof (muur om die see uit te hou) of basiskamp (vlg. verse 8 en 11). In hierdie konteks gepersonifieer (vlg. verse 9 en 11) word sonde dus aan 'n militêre operasie onder leiding van 'n militaris gelykgestel (vlg. verse 11, 17; 6:12, 14, 16).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"for apart from the Law sin is dead"** |
| | **NAV, OAV** | **"want sonder die wet is die sonde dood"** |
| | **CUM-NLV** | **"want sonder die wet sou die sonde nie daardie vermoë gehad het nie"** |

Sonde is rebellie teen die wil van God (vlg. Rom. 14:15; 5:13; 1 Kor. 15:56). Daar is nie 'n werkwoord in hierdie frase nie en moet dus veronderstel word. Voeg 'n mens 'n PRAESENS in, ontstaan 'n algemene en universele beginsel; voeg 'n mens 'n AORISTUS in, dui dit op Paulus se eie lewe.

| | | |
|---|---|---|
| **7:9** | **NASB** | **"I was once alive"** |
| | **NAV** | **"het ek gelewe"** |
| | **OAV** | **"vroeër gelewe"** |
| | **CUM-NLV** | **"destyds heel goed gevoel"** |

Dit kan verwys na Paulus: (1) as onskuldige kind; of (2) as toegewyde Fariseër voordat die waarheid van die evangelie tot hom deurgedring het (vlg. Han. 23:1; Fil. 3:6; 2 Tim. 1:3). Die eerste moontlikheid sal dan steun verleen aan die "outobiografiese teorie" t.o.v. hoofstuk 7, en die tweede aan die "verteenwoordiger-teorie."

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"when the commandment came, sin became alive and I died"** |
| | **NAV** | **"het die sonde begin lewe"** |
| | **OAV** | **"maar toe die gebod kom, het die sonde weer opgelewe en ek het gesterwe"** |
| | **CUM-NLV** | **"maar toe die betekenis van die gebod tot my deurdring, het die sonde vir my 'n lewende werklikheid geword"** |

Die mensdom se opstandige gees word aangehits deur die gebooie. Die "jy mag nie" van God se Gebod is die aanhitser van 'n selfgerigte hoogmoed in die gevalle mensheid (vlg. Gen. 2:16-17; 3:1-6). Let daarop hoe sonde steeds gepersonifieer word in 5:21; 7:8; 11, 17, 20.

**7:10 "the commandment, which was to result in life, proved to result in death for me" ("en die gebod wat die lewe moes wees, dié het geblyk vir my die dood te wees"):** Dit is waarskynlik 'n verwysing na Lev. 18:5 of Rom. 2:13. Die Wet beloof wat dit nie kan bied nie, nie omdat die Wet van sondige aard is nie, maar omdat die mens swak en opstandig is. Die Wet het 'n doodsvonnis geword (Gal. 3:13; Ef. 2:15; Kol. 2:14).

**7:11 NASB** **"deceived me and through it killed me"**
**NAV** **"my deur die gebod verlei en daardeur doodgemaak"**
**OAV** **"my verlei en daardeur gedood"**

Albei werkwoorde is AORISTUS AKTIEF INDIKATIEF. Die term "verlei" word deur die Septuaginta (LXX) ook ten opsigte van Eva in Gen. 3:13 gebruik. Paulus gebruik dié uitdrukking dikwels (vlg. Rom. 16:8; 1 Kor. 3:18; 2 Kor. 11:3; 2 Tes. 2:3; 1 Tim. 2:14). Adam en Eva se probleem was ook begeerlikheid (vlg. 2 Kor. 11:3; 1 Tim. 2:14). Adam en Eva het geestelik gesterf deur aan God se gebod ongehoorsaam te wees, en so was dit ook die geval met Paulus en die hele mensdom.

**7:12** Paulus bevestig hiermee dat die Wet goed is. Dit was nie die probleem nie. Nietemin sou Paulus se parallelisme tussen Wet en sonde in hoofstuk 7 die wettiese Christen-Jode in Rome hewig ontstel het (die wat swak was – 14:1-15:3).

**NASB (UPDATED) TEXT: 7:13**
**[13]Therefore did that which is good become *a cause of* death to me? May it never be! Rather it was sin, in order that it might be shown to be sin by effecting my death through that which is good, so that through the commandment sin would become utterly sinful.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 7:13.*

**7:13 NASB** **"sin, in order that it might be shown to be sin [...] sin might become utterly sinful"**
**NKJV** **"sin, that it might appear sin [...] might become exceedingly sinful"**
**NRSV** **"that sin might be shown to be sin [...] sinful beyond measure"**
**TEV** **"in order that its true nature as sin might be revealed"**
**JB** **"sin, to show itself in its true colors [...] was able to exercise all its sinful power"**
**NAV** **"sodat die sonde in sy ware aard as sonde bekend sou word en dit deur die gebod sou blyk hoe skrikwekkend die sonde werklik is"**
**OAV** **"dat dit kon blyk sonde te wees [...] sodat die sonde deur die gebod uitermate sondig kon word"**
**CUM-NLV** **"dat sy are aard duidelik geword het [...] het die gebod soveel duideliker gemaak hoe verskriklik die sonde werklik is"**

Die bose aard van sonde is duidelik in die feit dat dit iets so goed, waardevol en goddelik soos die Mosaïese Wet kon verwring tot 'n instrument van veroordeling en dood (vlg. Ef. 2:15; Kol. 2:14). 'n Gevalle mensdom slaag daarin om elke goeie gawe van God buite die grense van sy bedoeling te voer.

Let op die twee *hina* (doelstelling) frases**.**

◙ **NASB** **"utterly sinful"**
**NAV** **"skrikwekkend [...] die sonde"**
**OAV** **"uitermate sondig"**
**CUM-NLV** **"verskriklik die sonde"**

**CUM-MULTI** **"hoe buitengewoon sondig"**

Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se gebruik van* huper-*samestellings* by 1:30.

**NASB (UPDATED) TEXT: 7:14-20**

**14For we know that the Law is spiritual, but I am of flesh, sold into bondage to sin. 15For what I am doing, I do not understand; for I am not practicing what I would like to do, but I am doing the very thing I hate. 16But if I do the very thing I do not want to do, I agree with the Law, confessing that the Law is good. 17So now, no longer I am the one doing it, but sin which dwells in me. 18For I know that nothing good dwells in me, that is my flesh; for the willing is present in me, but doing of the good is not. 19For the good that I want, I do not, but I practice the very evil that I do not want. 20But if I am doing the very thing I do not want, I am no longer the one doing it, but sin which dwells in me.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 7:14-20.*

**7:14 NASB** **"the Law is spiritual"**
**NAV** **"die wet is Geestelik"**
**OAV** **"dat die wet geestelik is"**
**CUM-NLV** **"Die wet [...] het 'n diep geestelike karakter"**
**CUM-MULTI** **"die wet van God"**

Die wet van God is goed. Dit is nie die probleem nie (vlg. verse 12 en 16b).

◙ **NASB** **"I am of flesh"**
**NAV** **"ek is aards"**
**OAV** **"ek is vleeslik"**
**CUM-NLV** **"omdat ek aan my sondige natuur gebind is"**

Die term word deur Paulus gebruik: (1) in 'n neutrale sin wat fisiese liggaam beteken (vlg. 1:3; 2:28; 4:1; 9:3, 5); en (2) in 'n negatiewe sin wat dui op die mensdom se gevalle staat in Adam (vlg. vers 5). Dit is moeilik om te bepaal wat die geval is in hierdie vers.

◙ **NASB** **"sold into bondage to sin"**
**NAV, CUMs** **"en soos 'n slaaf aan die sonde verkoop"**
**OAV** **"verkoop onder die sonde"**

'n PERFEKTUM PASSIEF DEELWOORD wat "ek was en word steeds in slawerny van sonde verkoop" beteken. Sonde word steeds as slawe-eienaar voorgestel.

**7:15-24** Die kind van God het die "goddelike natuur" (vlg. 2 Pet. 1:4), maar ook die gevalle natuur (vlg. Gal. 5:17). Sonde is eintlik buite werking gestel (vlg. Rom. 6:6), maar wat in hoofstuk 7 beskryf word, is die meeste van die tyd aan die orde. Die Jode sê in elke mense se hart is daar 'n swart hond en 'n wit hond. Die een wat jy die meeste voed, word die grootste.

Wanneer ek hierdie gedeelte lees, ervaar ek saam met Paulus die pyn wat veroorsaak word deur konflik tussen die twee nature. Mag God ons te hulp kom, maar die feit van die saak is dat hoewel ons bevry is van ons gevalle natuur, ons steeds toegee aan die verleiding van die sonde.

Dit is onmiskenbaar die geval dat geestelike oorlogvoering ná bekering intree. Volwassenheid is daaglikse spanning tussen die vertrouensverhouding met die Drie-enige God en die stryd teen die bose.

| | | |
|---|---|---|
| **7:16, 20** | **NASB** | **"if"** |
| | **NAV** | **"dat"** |
| | **OAV** | **"En as"** |
| | **CUM-NLV** | **"as"** |

Albei verse is as VOORWAARDELIKE BYSINNE KLAS EEN gestruktureer wat beskou kan word as waar vanuit die perspektief van die skrywer, of om sy literêre doel te bereik.

| | | |
|---|---|---|
| **7:18** | **NASB** | **"I know that nothing good dwells in me, that is, in my flesh"** |
| | **NAV** | **"ek weet immers dat die goeie nie in my woon nie, nie in my sondige aard nie"** |
| | **OAV** | **"want ek weet dat in my, dit wil sê in my vlees, niks goeds woon nie"** |
| | **CUM-NLV** | **"die begeerte tot die goeie is daar, maar ek kry dit nie uitgevoer nie"** |

Paulus sê nie dat die fisiese liggaam as sulks sleg is nie, maar dat dit die gevegsterrein is waar die gevalle natuur en die Gees van God stryd voer. Die Grieke was van mening dat die menslike liggaam, en daarmee saam alle materie, boos was. Dit het tot die Gnostiese dwaling van dualisme aanleiding gegee, waarteen Paulus in Efesiërs en Kolossense stelling inneem. Dieselfde is waar van Johannes in sy eerste brief. Die Grieke was geneig om die fisiese bestaan vir die ontstaan van geestelike probleme te blameer. Dit is nie hoe Paulus die geestelike worsteling verstaan nie. Hy personifieer sonde en gebruik die mensdom se rebellie teen God se Wet as die geleentheid waardeur sonde op die menslike natuur houvas gekry het. Die term "vlees" kan in sy geskrifte beteken: (1) die fisieke liggaam wat ten opsigte van moraliteit neutraal is (vlg. 1:3; 2:28; 4:1; 9:3, 5) en (2) die gevalle staat wat van Adam oorgeëërf is (vlg. vers 5).

**7:20 "sin which dwells in me" ("die sonde wat in my woon"):** Dit is interessant dat Romeine so blatant is oor die mensdom se sonde, maar dat geen melding gemaak word van Satan nie (eers in 16:20). Mense kan nie Satan vir hulle sonde-verslawing blameer nie. Dis ons wat die keuse het. Sonde word as tiran, koning en slawe-eienaar getipeer (personifieer). Dit poog om ons na onafhanklikheid van God en tot selfbeskikking te verlei. Paulus se personifikasie van sonde, wat skakel met menslike oordeelsvermoë, herinner aan Gen. 4:7.

Hy gebruik die term "woon" verskeie kere in hierdie hoofstuk (vlg. verse 17, 18, 20). Die sondige natuur word nie deur verlossing vernietig of weggeneem nie, maar wel buite werking gestel (*inoperative*). Om sonde deurgaans te ontkrag, vorm deel van hoe ons met die Gees van God saamwerk (vlg. 8:9, 11). God het aan gelowiges voldoende wilskrag voorsien om die bose te weerstaan – om gepersonifieerde (literêr gesproke) sonde te weerstaan en om Satan die stryd aan te sê. Dit geskied deur die teenwoordigheid en krag van die Heilige Gees. Net soos wat ons God se geskenk van verlossing uit vrye genade ontvang het, moet ons ook sy gawe van die Heilige Gees ontvang, én Sy vermoë (krag) om die bose af te skrik. Verlossing en die Christelike lewe is 'n proses van daaglikse besluitneming deur gelowiges. God het in al hierdie behoeftes voorsien: die Gees (Rom. 8), geestelike bewapening (Ef. 6:11); openbaring (Ef. 6:17) en gebed (Ef. 6:18).

Dit is 'n hewige stryd (hoofstuk 7), maar hy is reeds gewonne (Rom. 8).

**NASB (UPDATED) TEXT: 7:21-25**

[21]**I find then the principle that evil is present in me, the one who wants to do good.** [22]**For I joyfully concur with the law of God in the inner man,** [23]**but I see a different law in the members of my body, waging war against the law of my mind and making me a prisoner of the law of sin which is in my members.** [24]**Wretched man that I am! Who will set me free from the body of this death?** [25]**Thanks be to God through Jesus Christ our Lord! So then, on the one hand I myself with my mind I am serving the law of God, but on the other, with my flesh the law of sin.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 7:21-25.*

**7:22 "the law of God" ("die wet van God"):** Vir Jode was dit die Wet van Moses. Vir nie-Jode was dit ook (1) die openbaring in die natuur (vlg. Rom. 1:19-20, Ps. 19:1-6); (2) 'n innerlike moraliteitsgevoel en gewete (vlg. Rom. 2:14-15) en (3) sosiale norme.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"in the inner man"** |
| **NKJV** | **"according to the inward man"** |
| **NRSV, NJB** | **"in my inmost self"** |
| **TEV** | **"my inner being"** |
| **NAV** | **"diep in my wese"** |
| **OAV** | **"ek verlustig my"** |
| **CUM-NLV** | **"ek verheug my"** |

Paulus kontrasteer die uiterlike mens (fisies) met die innerlike mens (geestelik) in 2 Kor. 4:16. In hierdie konteks dui die vers op Paulus, of die verloste mensdom, se instemming met die wil en wet van God.

1. "die Wet is geestelik" (7:14)
2. "want wat ek wil" (7:15)
3. "stem ek die wet toe dat dit goed is" (7:16)
4. "want om te wil, is by my aanwesig" (7:18)
5. "die goeie wat ek wil" (7:19)
6. "want die goeie wat ek wil, doen ek nie" (7:19)
7. "maar as ek doen wat ek nie wil nie" (7:20)
8. "as ek die goeie wil doen" (7:21)
9. "ek verlustig my in die wet van God" (7:22)
10. "die wet van my gemoed" (7:23)
11. "so dien ek self dan met die gemoed die wet van God" (7:25, 26)

Hoofstuk 7 laat blyk dus dat kennis van God en sy woord nie genoeg is nie. Gelowiges het die Heilige Gees nodig (hoofstuk 8).

**7:23** Die kontras tussen 6:2; 8:2 en 7:23 is 'n werklikheid. Volgens hierdie vers gebruik Paulus "wet" (*nomos*) om (1) die wet van sonde (vlg. verse 22, 25) en (2) die Wet van God (vlg. verse 22, 25) aan te dui. Vroeër in verse 4, 5, 6, 7, 9 en 12 gebruik hy die term om die OT aan te dui. Paulus was nie 'n sistematiese teoloog nie. Hy het moeite gehad met die begrip "wet". Aan die een kant was dit openbaring en God se wonderlike geskenk aan die mensheid, maar andersyds het dit sonde gedefinieer en grense gestel waarbinne 'n gevalle mensdom nie kon bly nie. Hierdie

grense was nie net OT-openbaring nie, maar sedelike riglyne: natuurlike openbaring (vlg. Ps. 19; Rom. 1:18-3:31) of sosiale kodes en norme. Mense is rebels en wil in algehele beheer van hulle lewens wees!

**7:24** Kan hierdie as die mening van 'n verloste mens beskou word? Sommige voel "nee", en beskou hierdie hoofstuk dus as 'n beskrywing van die godsdienstige worstelinge van 'n ongeredde mens. Ander sê "ja", en voel dat dit om die spanning gaan wat die evangelie se "reeds en nog nie" in die lewe van gelowiges veroorsaak. Die eskatologiese vervulling moet nog kom. 'n Volwasse gelowige verstaan hierdie gaping maar alte goed.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"the body of this death"** |
| **NKJV, NRSV** | **"this body of death"** |
| **TEV** | **"this body that is taking me to death"** |
| **NJB** | **"this body doomed to die"** |
| **NAV** | **"Hierdie doodsbestaan"** |
| **OAV** | **"die liggaam van hierdie dood"** |
| **CUM-NLV** | **"hierdie doodstoestand"** |
| **CUM-MULTI** | **"liggaam van die dood"** |

Die fisiese liggaam en gemoed is in sigself nie sleg of van die bose nie. Dit is deur God geskape met die oog op lewe op die planeet en met die oog op vriendskap met Hom. Hulle is "baie goed" geskape (Gen. 1:31), maar Gen. 3 het die mensheid verander en daarmee saam God se doel met die skepping. Dit is nie hoe God die wêreld wou gehad het nie en ons is ook nie hoe God ons wou gehad het nie. Sonde het die skepping radikaal geskend. Sonde het wat goed was omgekeer in selfgesentreerde kwaadwilligheid. Die liggaam en menslike gemoed het die aanvalsfronte van versoeking en sonde geword. Paulus voel homself erg onderhewig aan hierdie stryd. Hy sien uit na die nuwe bedeling van 'n nuwe liggaam en vernieude vertroulikheid met God (vlg. 8:23).

**7:25** Dit is dan die opsomming, maar ook die oorgang na die hoër geestelike vlak van Romeine 8. Selfs in Romeine 8 is hierdie spanning egter ook nie heeltemal afwesig nie (vlg. verse 5-11).

Die groot vraag wat ontleders besig hou, is om te bepaal wie Paulus in gedagte gehad het:

1. homself met al sy ondervinding van Judaïsme;
2. alle Christene;
3. Adam as voorbeeld van alle mens; of
4. Israel met haar wetskennis, maar mislukking wat betref nakoming daarvan.

Persoonlik kies ek #1 (verse 7-13, 25b) in kombinasie met #2 (verse 14-25a). Sien die *Die Dele in Konteks* by Rom 7:7-25. Die pyn en sielsmart van hoofstuk 7 word geëwenaar en oortref deur die glans van hoofstuk 8.

◙ **"Thanks be to God" ("Aan God die dank!"):** Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se Lof, Gebed en Danksegging Aan God* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: PAULUS SE LOF, GEBED EN DANKSEGGING AAN GOD**

Paulus was vol lof vir God. Hy het die OT geken. Doksologieë kom voor aan die einde van die eerste vier indelings van die Psalmboek (vlg. Ps. 41:13; 72:19; 89:52; 106:48). Hy prys en verheerlik God op verskeie maniere:

1. Inleidende paragrawe in sy briewe
   a. open met seënwense of groete (vlg. Rom. 1:7; 1 Kor. 1:3; 2 Kor. 1:2)
   b. open met seëninge (*eulogētos*) (vlg. 2 Kor. 1:3-4; Ef. 1:3-14)
2. Kort uitroepe van lofprysing (Rom. 1:25; 9:5; 2 Kor. 11:31)
3. Doksologieë (waarin (1) *doxa* (glorie) en (2) "tot in ewigheid" voorkom (Rom. 11:36; 15:25-27; Ef. 3:20-21; Fil. 4:20; 1 Tim. 1:17; 2 Tim. 4:18)
4. Danksegging (bv. *eucharisteō*)
   a. aanvangswoorde van briewe (vlg. Rom. 1:8; 1 Kor. 1:4; 2 Kor. 1:11; Ef. 1:16; Fil. 1:3; Kol. 1:3, 12; 1 Tes. 1:2; 2 Tes. 1:3; Filemon vers 4; 1 Tim. 1:12; 2 Tim. 1:3)
   b. beroep om danksegging (vlg. Ef. 5:4, 20; Fil. 4:6; Kol. 3:15, 17; 4:2; 1 Tes. 5:18)
5. Kort uitroepe van danksegging (Rom. 6:17; 7:25; 1 Kor. 15:57; 2 Kor. 2:14; 8:16; 9:15; 1 Tes. 2:13; 2 Tes. 2:13)
6. Afsluit-seënbedes (Rom. 16:20, 24 (?); 1 Kor. 16:23-24; 2 Kor. 13:14; Gal. 6:18; Ef. 6:24)

Paulus het die Drie-enige God teologies en uit ondervinding geken. Hy begin sy geskrifte met gebed en lof. In doe loop van sy skriftelike aanbiedinge uiter hy lof en danksegging. By afsluiting van sy briewe onthou hy altyd om te bid, te loof en God te dank. Die geskrifte van Paulus adem 'n gees van gebed, lof en danksegging. Hy het God, homself en die evangelie geken.

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die vrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Hoe is hoofstuk 6 verwant aan hoofstuk 7?
2. Van watter betekenis is die OT-Wet vir NT-gelowiges (vlg. 2 Kor. 3:1-11; Heb. 8:7, 13)?
3. Watter twee illustrasies gebruik Paulus in hoofstukke 6 en 7 om ons posisie ten opsigte van ons ou lewe te verhelder?
4. In watter verhouding staan die Christen tot die Wet van Moses?
5. Verduidelik in u eie woorde die verskil tussen die outobiografiese en die verteenwoordiger-teorieë van Rom. 7:7-25.
6. Is Romeine 7 beskrywend van ‘n verlore mens, van ‘n onvolwasse gelowige of van alle gelowiges

# ROMEINE 8

| PARAGRAAFINDELING VAN MODERNE VERTALINGS* | | | | |
|---|---|---|---|---|
| **UBS[4]** | **NKJV** | **NRSV** | **TEV** | **JB** |
| Lewe deur die Gees | Bevry van inwonende sonde | God se verlossende daad | Lewe deur die Gees | Die lewe van die Gees |
| 8:1-11 | 8:1-11 | 8:1-4 | 8:1-8 | 8:1-4 |
| | | Lewe in die vlees en deur die Gees | | |
| | | 8:5-8 | | 8:5-11 |
| | | 8:9-11 | 8:9-11 | |
| | | Die Gees en aanneming | | |
| 8:12-17 | 8:12-17 | 8:12-17 | 8:12-17 | 8:12-13 |
| | | | | Kinders van God |
| | | | | 8:14-17 |
| Die heerlikheid wat kom | Van lyding tot verheerliking | Die hoop op vervulling | Die toekomstige heerlikheid | Ons toekomstige heerlikheid |
| 8:18-25 | 8:18-30 | 8:18-25 | 8:18-25 | 8:18-25 |
| | | Menslike swakheid word ondersteun | | |
| 8:26-30 | | 8:26-27 | 8:26-27 | 8:26-27 |
| | | | | God het ons geroep om in sy heerlikheid te deel |
| | | 8:18-30 | 8:18-30 | 8:18-30 |
| God se liefde | God se eindelose liefde | Ons vertroue in God se liefde | God se liefde in Jesus Christus | ‘n Gesang oor God se liefde |
| 8:31-39 | 8:31-39 | 8:31-39 | 8:31-39 | 8:31-34 |
| | | | | 8:35-37 |
| | | | | 8:38-39 |

**LEESSIKLUS DRIE (sien bl. viii)**

OM DIE SKRYWER SE BEDOELING OP PARAGRAAF-VLAK TE VOLG

Hierdie is ‘n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot ‘n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so ’n voorreg aan ’n kommentaarskrywer prysgee nie.

Lees eers die hoofstuk in geheel. Bepaal self die onderwerpe. Vergelyk u onderwerpindelings met die vyf vertalings hierbo. Paragrafering is nie geïnspireerd nie, maar dien as die sleutel tot vasstelling van die oorspronklike skrywer se bedoeling. Dit is die hart van Bybeluitleg. Elke paragraaf het een, net maar één onderwerp.

1. Eerste paragraaf
2. Tweede paragraaf
3. Derde paragraaf

* Gaan self NAV, OAV, CUM-NLV of CUM-MULTI se paragrawe na en vergelyk die onderwerpe met die Engels hierbo.

4. Ens.

**DIE DELE IN KONTEKS: ROMEINE 8:1-39**

A. Die argument waarmee Paulus in 1:17 begin het, bereik hier sy klimaks. Rom. 8 begin met "geen veroordeling" (wetlike kwytskelding) en eindig met "[niks sal] ons [...] kan skei nie" (persoonlike vertrouensverhouding). Teologies beweeg dit van regverdigmaking deur heiligmaking tot verheerliking (vlg. 29-30).

B. So ontwikkel Paulus sy teologie van God se gawe van sy Gees aan gelowiges (vlg. Johannes se weergawe in hfst. 14:12-31 en 16:7-16). Volgens vers 14 se PASSIEWE WERKWOORD is die Gees werksaam om die evangelie in die lewe van gevalle mens van toepassing te maak. Die Gees sal by en in hulle bly, en 'n lewe van Christus-gelykvormigheid in hulle begin. Hoofstuk 8 gebruik die term *pneuma* (gees) meer as 21 keer, teenoor hoofstuk 7 waar dit geheel en al ontbreek. Dit ontbreek ook in hoofstukke 3-6, maar kom 3 keer voor in hoofstukke 1 en 2.

C. Die mens kan een van twee perspektiewe huldig oor die lewe wat aanleiding gee tot twee verskillende lewenstyle, prioriteite, twee uiteenlopende paaie (die breë of die smal) – hier is die keuse tussen vlees of Gees. Die een lei tot die dood; die ander tot die lewe. Hierdie opvatting word tradisioneel "die twee weë" genoem in die OT-wysheidsliteratuur (vlg. Ps. 1 en Spr. 4:10-19). Die ewige lewe – die lewe deur die Gees – het waarneembare kenmerke (bv. ná die vlees teenoor ná die Gees).

   Let daarop dat Satan totaal buite rekening gelaat word in die hele teologiese konteks van hoofstukke 1-8. Eers in Rom. 16:20 kom hy ter sprake. Die mensdom is die fokus, ontneem van die verskoning wat die aanvanklike Versoeking Adam gebied het (bv. "die duiwel het my verlei"). Vir sy eiewillige, weerstandige verset teen God, moet die mens self verantwoordelikheid aanvaar.

D. Dit is moeilik om hierdie hoofstuk in paragrawe te verdeel, aangesien verskeie gedagtes herhalend verweef word. Hierdie is dus 'n hoofstuk sonder duidelik onderskeibare gedagte-eenhede.

E. Verse 12-17 lig die gelowige in omtrent geloofsekerheid en vertroue:
   1. Allereers 'n veranderde lewensuitkyk bewerkstellig deur die Gees van God;
   2. Tweedens word ons vrees vir God vervang deur 'n sin van vaderlike liefde deur die Gees;
   3. Derdens volg 'n innerlike bevestiging van ons kindskap deur die inwonende Heilige Gees; en
   4. Laastens bly ons bewus van hierdie innerlike bevestiging; ondanks die probleme en worstelinge van 'n gevalle wêreld.

F. Verse 31-39 lees soos 'n hoftoneel – 'n gewilde literêre tegniek van die OT-profete. God is die regter en Satan die aanklaer; Jesus is die advokaat vir die verdediging (parakleet), die engele is waarnemers, en in die beskuldigdebank staan die gelowige mens onder beskuldiging van Satan.
   1. wetlike terme

a. teen ons (vers 31)
b. beskuldiging (vers 33)
c. regverdig maak (vers 33)
d. veroordeel (vers 34)
e. intree (vers 34)
2. vervolging, "wie" (verse 31, 33, 34 (drie keer!), 35)
3. God se voorsiening in Christus (vlg. verse 32 en 34b)
4. niks kan ons skei van God nie
a. beproewende omstandighede (vers 35)
b. OT-aanhaling uit Ps. 44:23 m.b.t. bedreigings (vers 36)
c. oorwinnaars (verse 37, 39)
d. bonatuurlike omstandighede of wesens (verse 37-39)

## STUDIE VAN WOORDE EN FRASES

**NASB (UPDATED) TEXT: 8:1-8**

**[1]Therefore there is now no condemnation for those who are in Christ Jesus. [2]For the law of the Spirit of life in Christ Jesus has set you free from the law of sin and death. [3]For what the Law could not do, weak as it was through the flesh, God** *did*: **sending His Son in the likeness of sinful flesh and as an offering for sin, He condemned sin in the flesh, [4]so that the requirement of the Law might be fulfilled in us, who do not walk according to the flesh but according to the Spirit. [5]For those who are according to the flesh set their minds on the things of the flesh, but those who are according to the Spirit , the things of the Spirit. [6]For the mind set on the flesh is death, but the mind set on the Spirit is life and peace, [7]because the mind set on the flesh is hostile toward God; for it does not subject itself to the law of God, for it is not even able** *to do so*, **[8]and those who are in the flesh cannot please God.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:1-8.*

**8:1 NASB "Therefore there is now"**
**NKJV, NRSV "there is therefore now"**
**TEV "There is"**
**JB "the reason therefore"**
**NAV "Daar is dan nou"**
**OAV "Daar is dus nou"**

Dit hou verband met wat voorafgegaan het. Sommige meen dat dit in verband staan met 7:24-25, maar dit wil voorkom of die bedoeling was dat die skakel eerder verder terug met 3:21-7:25 gemaak moet word.

◙ **NASB "no"**
**NAV, OAV "geen"**
**CUM-NLV "heeltemal weggeneem"**

In die Grieks staan die "geen" aan die begin van die sin. Dus word daar beklemtoon dat daar geen veroordeling sal wees vir dié wat in Christus is (vlg. verse 1-3) en wie se lewenswandeling

in ooreenstemming met die leiding van die Gees is nie (vlg. verse 4-11). Hier word beide kante van die Verbond geïllustreer: (1) dit is 'n vrye gawe in Christus; en (2) die lewenstyl van beantwoording aan die verbondsvereistes word verwag. Regverdigmaking is objektief (INDIKATIEF) én subjektief ('n IMPERATIEF). Dit is 'n status sowel as 'n lewenstyl.

◙ **"condemnation" ("veroordeling"):** Die term *katakrima* kom nie dikwels voor in die Septuagint nie, maar weerspieël die vloek van rebelsheid in Deut. 27:26. Dit beteken "die straf wat volg op 'n regsuitspraak". Dit is die wettiese, forensiese teenoorgestelde van regverdiging. Paulus gebruik die term selde in sy skryfwerk (vlg. 5:16, 18) en nêrens anders in die NT nie.

Die King James weergawe van die Bybel voeg by vers 1 die volgende: "who walk not after the flesh but after the Spirit." In vele van die Griekse manuskripte kom die frase nie in vers 1 voor nie. Die UBS[4] plaas 'n A-gradering op hierdie weglating (dus seker). Die bewoording kom wel in vers 4 voor, waar dit ook gepas is, maar in vers 1 is dit totaal onvanpas. Verse 1-3 handel oor die posisionele aspek van heiligmaking (INDIKATIEF), terwyl verse 4-11 oor die ervaring van heiligmaking handel (die IMPERATIEF). 'n Voetnota op bl. 289 van William R. Newell se *Romans Verse by Verse* (Moody, 1938) lui as volg:

"The Revised Version correctly omits 'who walk not after the flesh but after the Spirit.' Since the King James translation, over 300 years ago, many, and the best, most accurate, ancient Greek manuscripts which we have, have been recovered; and earnest, godly men have gone steadily ahead with the tedious, but fruitful work of correcting errors that had crept in copying. For as we all know, we have not the original manuscripts of Scripture: God has been pleased to withhold these from creatures so prone to idolatry as the sons of men.

"We must close verse 1 with the words 'in Christ Jesus,' for four reasons: (1) The evidence of the Greek manuscripts is overwhelmingly in favor of the omission of the clause "who walk not after the flesh but after the Spirit" from verse 1, – as the evidence is universally for including these words in verse 4, (2) Spiritual discernment also agrees, for the introduction of these words in verse 1 makes our safety depend on our walk, and not upon the Spirit of God. But all in Christ Jesus are safe from condemnation, as is plainly taught throughout the epistles. Otherwise, our security depends on our walk, and not on our position in Christ. (3) The clause is plainly in proper place at the end of verse 4, – where the manner of the believer's walk, not his safety from condemnation, is described. (4) That the clause at the end of verse 1 in King James is a *gloss* (marginal note by some sophist) appears, not only from its omission by the great uncial manuscripts, Aleph, A, B, C, D, F, G; A, D (corr.); with some good cursives and ancient versions (see Olshausen, Meyer, Alford, J.F. and B., and Darby's excellent discussion in his *Synopsis, in loc.*); but it also appears from the similarity of this gloss to like additions made through legal fear, found in other passages.

"That God chose to have His Word translated and still authoritative is seën from the use in the New Testament of the Greek translation of the Hebrew Old Testament, the Septuagint.

"We should thank God for those devoted men who have spent their lifetimes in profound study of the manuscripts God has left us, and who have given us so marvelously perfect a translation as we have. We should distinguish such scholars absolutely and forever from the arrogant "Modernists" (or, in former days, the "Higher Critics"), who undertake to tell us what

God *ought* to say in the Bible, rather than with deep humility seeking to find out what God *has* said."

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"for those who are in Christ Jesus"** |
| | **NAV, OAV** | **"vir die wat in Christus Jesus is"** |
| | **CUM-NLV** | **"vir hulle wat aan Christus Jesus verbind is"** |

Hierdie kenmerkende frase van Paulus ('n LOKATIEF VAN RUIMTE/PLEK) beteken dieselfde as die moderne uitdrukking "'n persoonlike verhouding". Paulus het Jesus geken, liefgehad, gedien, en was in Hom blymoedig. Die evangelie is beide 'n boodskap om te glo en 'n Persoon om aan te neem. Sy lewenskrag het voortgevloei uit die Opgestane Christus wat hy op die Damaskuspad ontmoet het. Sy ervaring van Jesus het sy teologie oor Jesus voorafgegaan. Sy ervaring het nie tot 'n kloostermistiek aanleiding gegee nie, maar tot doelgerigte sendingaktiwiteit. Om Hom te ken, is om Hom te dien. Volwasse Christenskap is 'n boodskap, 'n Persoon, en 'n lewenswyse (vlg. die aantekening by 1:5).

| | | |
|---|---|---|
| **8:2** | **NASB** | **"the law of the Spirit of life [...] the law of sin and death"** |
| | **NAV** | **"die wet van die Gees wat [...] die lewe gee [...] wet van sonde en dood"** |
| | **OAV** | **"die wet van die Gees van die lewe [...] die wet van die sonde en die dood"** |
| | **CUM-NLV** | **"die lewegewende Gees is so magtig [...] die greep van sonde wat uitloop op die dood"** |
| | **CUM-MULTI** | **"want dit beheer wat die Gees uitoefen [...] jou die lewe gee [...] die beheer wat die sonde en dood uitoefen"** |

Dit kan dui op die kontras tussen (1) die wet van sonde (vlg. Rom. 7:10, 23, 25) en die nuwe wet van God (vlg. Rom. 7:6, 22, 25); (2) die wet van die liefde (vlg. Jak. 1:25; 2:8, 12) en "die Wet van Moses" (vlg. 7:6-12); (3) die ou bedeling en die nuwe bedeling; en (4) die ou verbond teenoor die nuwe verbond (vlg. Jer. 31:31-34 en die NT-boek, Hebreërs).

Die kontrasterende styl word volgehou:

1. die wet van die Gees van die lewe in Christus vs. die wet van sonde en dood (vers 2)
2. na die vlees versus na die Gees (verse 4, 5)
3. vleeslike dinge vs. geestelike dinge (vers 5 – OAV)
4. wandel na vlees vs. wandel na die Gees (vers 5)
5. bedink vleeslike dinge vs. wat die Gees bedink (vers 6)
6. in die vlees vs. in die Gees (vers 9)
7. liggaam is die dood vs. gees is die lewe (vers 10)
8. jy moet sterwe vs. jy sal leef (vers 13)
9. nie die gees van slawerny nie vs. die Gees van aanneming (vers 15)

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB, NRSV, JB** | **"has set you free"** |
| | **NKJV, TEV** | **"had made me free"** |
| | **NAV** | **"het jou vrygemaak"** |
| | **OAV** | **"het my vrygemaak"** |
| | **CUM-NLV** | **"so magtig dat Hy jou bevry het"** |

Die teologiese boodskap van hoofstuk 6 is vervat in verse 2-3. In die antieke Griekse tekste word van verskillende voornaamwoorde gebruik gemaak. "My" kom voor in manuskripte A, D, K en P, terwyl "jou" gebruik word in א, B, F en G. Die voornaamwoord "ons" verskyn in 'n klinkerlose teks, **ψ.** Die UBS[4]-samestellers gee "jou" 'n B-gradering (amper seker). Die UBS[3] gee dit 'n D-gradering (baie problematies).

Newman en Nida, *A Translator's Handbook on Paul's Letter to the Romans*, is van mening dat "the UBS Greek text suggests 'me', though rating this a 'C' decision, indicating a high probability of doubt regarding the original reading," (bl. 145-146).

Hierdie probleem van die VOORNAAMWOORDE "ons", "jy/jou" of "my/ons" kom herhaaldelik voor in die Griekse tekste van Paulus se geskrifte.

**8:3 NASB** **"what the law could not do"**
**NAV** **"wat die wet nie by magte was om te doen nie"**
**OAV** **"wat vir die wet onmoontlik was"**
**CUM-NLV** **"die wet [...] kon ons nie red nie"**

Die wet van Moses is goed en heilig, maar die mensheid was swak en sondig (vlg. 7:12, 16). Die WERKWOORD hier is eintlik die BYVOEGLIKE NAAMWOORD *adunaton*, wat gewoonlik "onmoontlik" beteken (vlg. Heb. 6:4, 18; 10:4; 11:6), maar ook "sonder krag" kan beteken (vlg. Han. 14:8; Rom. 15:1). Die Wet was nie in staat om verlossing te bewerkstellig nie. In werklikheid het dit slegs gelei tot verdoeming, dood en vervloeking.

◙ **NASB** **"weak as it was through the flesh"**
**NAV** **"omdat dit weens ons sondige natuur te swak was"**
**OAV** **"omdat dit kragteloos was deur die vlees"**

Dit was Paulus se basiese argument in hoofstuk 7: die wet van god is goed en heilig, maar die sondige, gevalle, wederstrewige mens kon nie aan die vereistes voldoen nie. Anders as die rabbyne het Paulus die gevolge van Gen. 3 beklemtoon.

◙ **NASB** **"God *did*, sending His own Son"**
**NAV** **"dit het God gedoen [...] deur sy eie Seun [...] te stuur"**
**OAV** **"Want God het – deur sy eie Seun [...] te stuur"**

Wat die gevalle mensdom onder die Ou Verbond nie kon doen nie, het God vermag onder die Nuwe Verbond (vlg. Jer. 31:31-34; Eseg. 36:22-36) deur Jesus (vlg. Jes. 53; Joh. 3:16). In plaas van nog uiterlike verpligtinge het God die innerlike werk van die Gees en 'n nuwe hart voorsien. Hierdie Nuwe Verbond berus op belydenis en geloof in Christus se gedane werk, nie op menslike werke-ywer nie. Nogtans vereis beide Verbonde 'n nuwe lewenstyl van toegewydheid.

◙ **NASB** **"in the likeness of sinful flesh"**
**NAV** **"in dieselfde gestalte as die sondige mens"**
**OAV** **"in die gelykheid van die sondige vlees"**
**CUM-NLV** **"sy liggaam was identies aan ons liggame, wat deur die sonde aangetas is"**

Dit is dieselfde waarheid wat hy in Fil. 2:7-8 na vore bring. Jesus was volledig mens (maar sonder ’n sondige natuur, vlg. Fil. 2:7-8; Heb. 7:26). Hy is werklik één met ons. Hy was in alle opsigte net soos ons versoek, maar Hy nie gesondig nie (vlg. Heb. 4:15). Hy verstaan ons!

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“*as an offering* for sin”** |
| **NAV** | **“as ‘n offer vir die sonde”** |
| **OAV** | **“en dit terwille van die sonde”** |

Hierdie waarheid word ook gestel in 2 Kor. 5:21 en 1 Pet. 2:24. Jesus het gekom om te sterf (vlg. Jes. 53:4-6, 10-12; Mark. 10:45). Jesus se onskuldige en blaamlose lewe is as sonde-offer aangebied (vlg. Joh. 1:29).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“He condemned sin in the flesh”** |
| **NAV** | **“die sonde binne die sondige bestaan van die mens veroordeel”** |
| **OAV** | **“die sonde veroordeel in die vlees”** |
| **CUM-NLV** | **“Hy het afgereken met die sonde se mag oor ons”** |

Jesus se dood het die probleem van die mensdom se sonde uitgelig en hanteer; nie bloot individuele dade nie (soos die geval was met die Wet van Moses). Dit was sy lewe, dood en opstanding wat God se ewige verlossingsdoel bewerkstellig het (vlg. Han. 2:23; 3:18; 4:28; 1:29). Hy het ook kom toon hoe mense kan en behoort te wees (vlg. Joh. 13:15; 1 Pet. 2:21).

**8:4** Hierdie vers verwys waarskynlik na die Nuwe Verbond (vlg. Jer. 31:33; Eseg. 36:26-27). Dit handel oor twee aspekte van ons verlossing: eerstens, Jesus het die vereistes wat die Ou Verbond gestel het nagekom en deur geloof in Hom word geregtigheid na gelowiges oorgedra – ‘n geskenk sonder voorwaardes in terme van verdienste. Dit noem ons “regverdigmaking” of “toegerekende heiligmaking”. God skenk gelowiges ’n nuwe hart en gees. Ons wandel nou deur die Gees, nie na die vlees nie. Dit word “progressiewe heiligmaking” genoem. Die Christendom is ’n Nuwe Verbond met ’n reg tot aanspraak op die genadegawe van verlossing, maar dan met gepaardgaande verantwoordelikhede (Christus-gelykvormige lewenstyl, vlg. 6:13). Die hartseer kant is dat sommige gelowiges se wêreldsgesindheid nie met hierdie ideaal ooreenstem nie (vlg. 1 Kor. 3:1-3).

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **“who do not walk according to the flesh, but according to the Spirit”** |
| **NAV** | **“ons wat ons lewe nie deur ons sondige natuur laat beheers nie, maar deur die Gees”** |
| **OAV** | **“in ons wat nie na die vlees wandel nie, maar na die Gees”** |
| **CUM-MULTI** | **“nie inrig soos wat ons sondige natuur dit wil hê nie, maar soos die Gees dit wil hê”** |

Dieselfde kontrasterende stelwyse word in Gal. 5:16-25 aangetref. ’n Vryspraak en toegerekende geregtigheid moet uitloop op ’n lewenstyl van geregtigheid. Die nuwe hart en nuwe gesindheid van die Nuwe Verbond is genoeg gronde vir verlossing nie, maar die uitkoms daarvan. Die genadegawe van ewige lewe vertoon waarneembare kenmerke!

**8:5** Paulus kontrasteer lewe in die "vlees" en in die "Gees" in verse 5-8 (die "werke van die vlees" (Gal. 5:19) met die "vrug van die Gees" Gal. 5:22-25).

| | | |
|---|---|---|
| 8:6 | **NASB** | **"the mind set on"** |
| | **NAV** | **"hom besig hou"** |
| | **OAV** | **"bedink"** |
| | **CUM-NLV** | **"denke oorheers"** |
| | **CUM-MULTI** | **"jou gedagtes vol is van"** |

Die Jode het geweet dat die oë en ore die weë is waarlangs indrukke die siel bereik. Sonde begin dus in die gedagtes. Jou lewe weerspieël uiteindelik die obsessies van jou gedagtes (vlg. Rom. 12:1-2; Fil. 4:8). Paulus het nie werklik met die rabbynse idee van twee soorte instellinge (*yetzers*) in die mens saamgestem nie. Sy siening was dat die wil tot die goeie nie in die gevalle skepping aanwesig was nie; maar dat dit eers met bekering tot stand kom. Dis eers met die inwoning van die Heilige Gees wat daar geestelike konflik in die mens ontstaan (vlg. Joh. 16:7-14).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"life"** |
| | **NAV, OAV** | **"lewe"** |
| | **CUM-NLV** | **"ware lewe"** |

Dit dui op ewige lewe – die lewe van 'n nuwe toekomsbedeling.

◙ **"Peace" ("vrede"):** Die oorspronklike betekenis was "saamlas/vasbind wat stukkend gebreek was" (vlg. Joh. 14:27; 16:33; Fil. 4:7). Sien *Vir Spesiale Aandag*: *Vrede* by 5:1.

Die NT spreek van drie aspekte van vrede:

1. die objektiewe (staat van) vrede van God danksy Christus (vlg. Kol. 1:20);
2. ons subjektiewe gevoelens oor regverdiging voor God (vlg. Joh. 14:27; 16:33; Fil. 4:7);
3. in Christus verenig God Jood en heiden tot 'n nuwe liggaam (vlg. Ef. 2:14-17; Kol. 3:15).

**8:7-11** Hier word die mensdom se vervreemding van God op 'n paar maniere beskryf: (1) vyandskap teen God (vers 7); (2) onderwerp hom nie aan God nie (vers 7); (3) kan nie die wil van God doen nie; (4) geestelike dood lei tot ewige dood (vlg. die parallel in Rom. 5:6, 8, 10).

| | | |
|---|---|---|
| **8:7** | **NASB, NRSV** | **"the mind set on the flesh is hostile to God"** |
| | **NKJV** | **"the carnal mind is enmity against God"** |
| | **TEV** | **"people become enemies of God"** |
| | **NJB** | **"the outlook of disordered human nature is opposed to God"** |
| | **NAV** | **"Die dinge waarmee die sondige natuur hom besig hou, is immers vyandskap teen God"** |
| | **OAV** | **"omdat wat die vlees bedink vyandskap teen God is"** |
| | **CUM-NLV** | **"Want die sondige natuur is altyd vyandig ingestel teenoor God"** |
| | **CUM-MULTI** | **"Om jou gedagtes te vul met die dinge van jou sondige natuur is immers vyandskap teen God"** |

Let daarop dat hierdie frase 'n parallel is met "wat die vlees bedink, is die dood" (vers 6) en "die wat vleeslik is, bedink vleeslike dinge" (vers 5). Let ook daarop dat die "gevalle menslike natuur" 'n gesindheid sowel as 'n lewenstyl is (vlg. 7:5).

◙ **NASB** **"for it is not even able *to do so*"**
**NAV, OAV** **"want dit kan ook nie"**
**CUM-NLV** **"want dit is sy aard"**

Dit is nie bloot die geval dat gevalle mense kies om God nie te volg nie, maar ook dat hulle nie kan nie. Sonder ondersteuning van die Heilige Gees kan die gevalle mensdom nie op die geestelike reageer nie (vlg. Jes. 53:6; 1 Pet. 2:24-25) Daarom neem God altyd die inisiatief (vlg. Joh. 6:44, 65).

**8:8 NASB** **"those who are in the flesh"**
**NAV** **"Die wat hulle deur hul sondige natuur laat beheers"**
**OAV** **"en die wat in die vlees is"**
**CUM-MULTI** **"vasgevang is in hul sondige natuur"**

Paulus bedoel met hierdie frase een van twee dinge: (1) die fisiese liggaam (Rom. 1:3; 2:28; 4:1; 9:3-5); en (2) die mens sonder God se inisiatief (Rom. 7:5; 8:4-5). Hier is dit #2. Dit dui op 'n rebelse en ongelowige mensdom.

**NASB (UPDATED) TEXT: 8:9-11**

**[9]However, you are not in the flesh but in the Spirit, if indeed the Spirit of God dwells in you. But if anyone does not have the Spirit of Christ, he does not belong to Him. [10]If Christ is in you, though the body is dead because of sin, yet the spirit is alive because of righteousness. [11]But if the Spirit of Him who raised Jesus from the dead dwells in you, He who raised Christ Jesus from the dead will also give life to your mortal bodies through His Spirit who dwells in you.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:9-11.*

**8:9 NASB** **"if"**
**NAV** **"egter"**
**OAV** **"as naamlik"**
**CUM-NLV** **"Maar"**

Daar is 'n reeks VOORWAARDELIKE BYSINNE in verse 9, 10, 11, 13 (twee keer) en 17 (twee keer). Hulle is almal VOORWAARDELIKE BYSINNE KLAS EEN wat as waar vanuit die skrywer se perspektief of terwille van sy literêre bedoeling, beskou word. Paulus het aanvaar dat sy lesers in die kerk van Rome almal Christene is (vlg. vers 9a).

◙ **"the Spirit of Christ" ("die Gees van Christus"):** Mense het of die Gees van God en is daarom gelowiges, of hulle het nie die Gees nie en is geestelik verlore. Ons ontvang alles van die Heilige Gees op bekering. Ons het nie meer van Hom nodig nie; hy het meer van ons nodig!

Die verwysings na "die Gees" in 9a; "die Gees van God" van 9b; en "die Gees van Christus" (9c) is volkome sinoniem.

**VIR SPESIALE AANDAG: JESUS EN DIE GEES**

Daar is afwisseling tussen die Gees en die Seun ten opsigte van werke. G. Cambell Morgan stel dat die beste naam vir die Gees "*the other Jesus*" ("die [ver]ander[de] Jesus") is. Die volgende is 'n vergelykende uiteensetting van die werk en titels van die Seun en die Gees.

1. Die Gees word die "Gees van Jesus", of iets soortgelyks genoem (Rom. 8:9; 2 Kor. 3:17; Gal. 4:6; 1 Pet. 1:11).
2. Albei word ook genoem
   a. "waarheid"
      (1) Jesus (Joh. 14:16)
      (2) Gees (Joh. 14:17)
   b. "Voorspraak" (dus advokaat)
      (1) Jesus (1 Joh. 2:1)
      (2) Gees (Joh. 14:16, 26; 15:26; 16:7)
   c. "Heilig"
      (1) Jesus (Luk. 1:35; 4:34)
      (2) Gees (Luk. 1:35)
3. Albei neem hul intrek by gelowiges
   a. Jesus (Mat. 28:20; Joh. 14:20, 23; 15:4-5; Rom. 8:10; 2 Kor. 13:5; Gal. 2:20; Ef. 3:17; Kol. 1:27)
   b. Gees (Joh. 14:16-17; Rom. 8:9, 11; 1 Kor. 3:16; 6:19; 2 Tim. 1:14)
   c. en selfs die Vader (Joh. 14:23; 2 Kor. 6:16)

**8:9 NASB "Christ in you"**
**NAV, OAV "Christus in julle"**
**CUM-NLV "Christus in julle lewe is"**

Ook die "*you*" (reeds meervoudsvorm "julle" in die Afrikaans!) moet as meervoud verstaan word. Die term "Christus" dui op die inwoning van die Seun/Gees (vlg. Joh. 14:16-17; Kol. 1:27). Mense het die Seun/Gees of hulle is nie Christene nie (vlg. 1 Joh. 5:12). In Paulus se teologie is "in Christus" en "in die Gees" dieselfde.

◙ **NASB "though the body is dead because of sin"**
**NAV "hoewel die liggaam vir die dood bestem is as gevolg van die sonde"**
**OAV "die liggaam dood vanweë die sonde"**
**CUM-NLV "is julle liggame wel nog as gevolg van die sonde aan die dood onderhewig"**
**CUM-MULTI "julle liggaam 'n lyk gaan word as gevolg van die sonde"**

Selfs Christene sterf fisies vanweë Adam se sonde, 'n gevalle mensdom en persoonlike rebellie (vlg. 5:12-21). Sonde neem altyd sy loop. Die geestelike dood (vlg. Gen. 3; Ef. 2:1) veroorsaak ook fisiese dood (vlg. Gen. 5; Heb. 9:27). Gelowiges leef in beide die nuwe bedeling van die Gees (vlg. Joël 2:28-29; Han. 2:16) en in die ou bedeling van sonde en wederstrewigheid (vlg. verse 21, 35).

◙ **NASB "yet the spirit is alive because of righteousness"**

| | |
|---|---|
| **NAV** | **"gee die Gees aan julle die lewe op grond van God se vryspraak"** |
| **OAV** | **"maar die gees lewe vanweë die geregtigheid"** |
| **CUM-NLV** | **"maar julle gees is die ene lewe omdat julle saak met God reggemaak is"** |
| **CUM-MULTI** | **"die Gees lewend as gevolg van die regte verhouding met God"** |

Daar was heelwat meningsverskil tussen vertalings en Skrifontleders of "gees" hier dui op die menslike gees (vlg. NASB, ASV, NIV, Williams, Jerusalem Bybel, OAV), of op die Heilige Gees (vlg. KJV, TEV, REB, Karl Barth, C.K. Barrett, John Murray, Evert Harrison).

Die wyer konteks werp vir ons lig op hierdie kort frase: selfs diegene wat op Christus vertrou gaan sterf weens hulle lewe in 'n gevalle wêreld. Danksy die geregtigheid wat deur geloof in Jesus toegeëien word, het hulle egter reeds die ewige lewe ontvang (vlg. Ef. 2:4-6). Dit is ook die "alreeds, maar nog nie" spanning wat eie is aan die Koninkryk van God. Die ou era en die nuwe era oorvleuel dus tot 'n mate in terme van tydsindeling.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"Righteousness"** |
| | **NAV, CUM-MULTI** | **"God se vryspraak"** |
| | **OAV** | **"geregtigheid"** |
| | **CUM-NLV** | **"saak met God reggemaak"** |

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:17.

| | | |
|---|---|---|
| **8:11** | **NASB** | **"if"** |
| | **NAV** | **"omdat"** |
| | **OAV, CUM-NLV** | **"as –"** |

Sien die aantekening by vers 9.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"the Spirit of Him who raised Jesus from the dead dwells in you"** |
| | **NAV, OAV** | **"die Gees van Hom wat Jesus uit die dode opgewek het, in julle woon"** |
| | **CUM-NLV** | **"die Gees van die God wat Jesus uit die dood opgewek het, in julle woon"** |
| | **CUM-MULTI** | **"die Gees van Hom deur wie Jesus tussen die dooies uit opgewek is, in julle woon"** |

Watter Lid van die Drie-eenheid "woon" in gelowiges? Die meeste Christene sal antwoord dat dit die Heilige Gees is. Dit is deels waar. In werklikheid is dit al drie Lede van die Drie-eenheid wat in gelowiges woon:

1. die Gees – Joh. 14:16-17; Rom. 8:11; 1 Kor. 3:16; 6:19; 2 Tim. 1:14
2. die Seun – Mat. 28:20; Joh. 14:20, 23; 15:4-5; Rom. 8:10; 2 Kor. 13:5; Gal. 2:20; Ef. 3:17; Kol 1:27
3. die Vader – Joh. 14:23; 2 Kor. 6:16

Hierdie frase bied 'n uitstekende geleentheid om te toon dat die NT dikwels die verlossingswerk aan al drie entiteite van die Drie-eenheid toeskryf:

1. God die Vader het Jesus uit die dood opgewek (Han. 2:24; 3:15; 4:10; 5:30; 10:40; 13:30, 33, 34, 37; 17:31)
2. God die Seun het Homself opgewek (Joh. 2:19-22; 10:17-18)
3. God die Heilige Gees het Jesus opgewek (Rom. 8:11)

In verse 9-11 word die klem duidelik op die Trinitariese werksaamheid geplaas.

**VIR SPESIALE AANDAG: DIE DRIE-EENHEID**

Let op die aktiwiteit van al drie persone in die Drie-eenheid. Die term "Triniteit", geskep deur Tertullianus, is nie 'n Bybelse woord nie, maar eerder 'n konsep wat deurgaans aanwesig is:

1. die evangelies (Mat. 3:16-17; 28:19, en parallelle; Joh. 14:26)
2. Handelinge - Han. 2:32-33, 38-39
3. Paulus
    a. Rom. 1:4-5; 5:1; 8:1-4, 8-10
    b. 1 Kor. 2:8-10; 12:4-6
    c. 2 Kor. 1:21; 13:14
    d. Gal. 4:4-6
    e. Ef. 1:3-14, 17; 2:18; 3:14-17; 4:4-6
    f. 1 Tes. 1:2-5
    g. 2 Tes. 2:13
    h. Tit. 3:4-6
4. Petrus – 1 Pet. 1:2
5. Judas – verse 20-21

Dit word in die OT gesuggereer:

1. God word in die MEERVOUDSVORM aangedui
    a. *Elohim* is meervoud, maar die WERKWOORDVORM bly enkelvoud
    b. "Ons" in Gen. 1:26-27; 3:22; 11:7
2. Die engel van die Here as sigbare verskyning van die Godheid
    a. Gen. 16:7-13; 22:11-15; 31:11, 13; 48:15-16
    b. Eks. 3:2, 4; 13:21; 14:19
    c. Rigt. 2:1; 6:22-23; 13:3-22
    d. Sag. 3:1-2
3. God en Gees word afsonderlik genoem (Gen. 1:1-2; Ps. 104:30; Jes. 63:9-11; Eseg. 37:13-14
4. God (YHWH) en die Messias (*Adon*) word ook afsonderlik aangedui (Ps. 45:6-7; 110:1; Sag. 2:8-11; 10:9-12)
5. Messias en Gees word afsonderlik genoem (Sag. 12:10)
6. Al drie word genoem in Jes. 48:16, 61:1

Die godheid van Jesus en die persoonlikheid van die Gees was vir vroeë, streng monoteïstiese gelowiges problematies:

1. Tertulianus – het die Seun aan die Vader ondergeskik gestel
2. Origenes – het die godheid van die Seun en die Gees ondergeskik gestel
3. Arius – het die godheid van die Seun en die Gees ontken
4. Monargianisme – beskou dit as opeenvolgende manifestasies van God

Die Drie-eenheid se historiese ontwikkeling en totstandkoming is deur Bybelse materiaal toegelig:

1. die Sinode van Nicea verklaar in 325n.C. die gelykheid van Jesus met die Vader;
2. die Sinode van Konstantinopel (381n.C.) verklaar die godheid van die Gees gelyk met die Vader en die Seun;
3. in sy *De Trinitate* artikuleer Augustinus ten volle die bestaan van die Drie-eenheid

Hier is waarlik 'n enigma, maar die NT bevestig die bestaan van een goddelike entiteit wat bestaan uit drie ewige, persoonlike manifestasies.

◙ **NASB** **"will also give life to your mortal bodies"**
**NAV, OAV** **"ook julle sterflike liggame lewend maak"**
**CUM-NLV** **"ook julle dooie liggame weer lewendig maak"**

Die leerstelling van die opstanding van Jesus en sy volgelinge is van beslissende belang (vlg. 1 Kor. 15:1; 2 Kor. 4:14). Die Christendom maak daarop aanspraak dat gelowiges tot in ewigheid liggaamlik sal bestaan (1 Joh. 3:2). As Christus deur die Gees opgewek is, sal dit Christene ook te beurt val (vlg. vers 23).

**NASB (UPDATED) TEXT: 8:12-17**

**12So then brethren, we are under obligation, not to the flesh, to live according to the flesh – 13for if you are living according to the flesh, you must die; but if by the Spirit you are putting to death the deeds of the body, you will live. 14For all who are being led by the Spirit of God, these are sons of God. 15For you have not received a spirit of slavery leading to fear again, but you have received a spirit of as sons by which we cry out, Abba! Father! 16The Spirit Himself testifies with our spirit that we are children of God, 17and if children, heirs also, heirs of God and fellow heirs with Christ, if indeed we suffer with Him so that we may also be glorified with Him.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:12-17.*

**8:12 "so then" ("Daarom dan"):** Paulus brei nou uit op sy argument van verse 1-11.

◙ **NASB** **"we are under obligation"**
**NAV** **"staan ons onder 'n verpligting"**
**OAV** **"is ons skuldenaars"**
**CUM-NLV** **"is dit noodsaaklik"**

Dit is die ander kant van Christelike vryheid (vlg. 14:1-15:13). Dit dien as gevolgtrekking vir die argument uit verse 1-11, wat beide posisionele heiligmaking (INDIKATIEF) en die progressiewe aspek daarvan (IMPERATIEF) impliseer. Verder illustreer dit hoe gelowiges nog met die ou, gevalle natuur moet worstel (vlg. Rom. 7). Daar is 'n keuse wat gemaak moet word (die begin van geloof) wat dan voortdurend opgevolg word deur meer keuses ('n gelowige lewenstyl).

**8:13 "if" ("want as"):** Daar is 'n reeks VOORWAARDELIKE BYSINNE (VAN DIE EERSTE KLAS) in verse 9, 10, 11, 13 (twee) en 17 (twee). Dit word aanvaar as waarheid vanuit die perspektief van die skrywer, of om 'n literêre doel te bereik. Paulus aanvaar dat sy lesers in die Romeinse kerk Christene is wat onder leiding van die Gees lewe.

◙ **NASB** **"you are living according to the flesh, you must die"**
**NAV, CUM-NLV** **"as julle julle lewe deur die sondige natuur laat beheers, gaan julle die dood tegemoet"**
**OAV** **"as julle na die vlees lewe, sal julle sterwe"**

Albei WERKWOORDE in vers 13 is in die TEENWOORDIGE TYD, wat dui op voortdurende handeling. Die Bybel openbaar drie stadiums van dood: (1) geestelike dood (vlg. Gen. 2:17; 3:1-7; Ef. 2:1); (2) fisiese dood (vlg. Gen. 5); en (3) ewige dood (vlg. Openb. 2:11; 20:6, 14; 21:8). Wat in hierdie gedeelte ter sprake kom, is die geestelike dood van Adam (vlg. 3:14-19) wat fisiese dood oor die mensheid gebring het (vlg. Gen. 5).

Dood het in die mens se ervaringsveld gekom weens Adam se sonde (vlg. 5:12-21). Elkeen van ons deel gewilliglik in die sondebestaan. Indien ons die keuse maak om daarin te bly, sal die dood ons "ewige" bestemming wees (vlg. Openb. 20:6, 14 – "die tweede dood"). As Christene moet ons die sonde afsterwe en vir God lewe (vlg. Rom. 6).

◙ **"if by the Spirit you are putting to death the deeds of the body, you will live" ("as julle deur die Gees die werke van die liggaam doodmaak, sal julle lewe):** Die sekerheid van verlossing word sigbaar in, en bekragtig deur, lewenstyl (vlg. die NT-geskrifte van Jakobus en 1 Johannes). Hierdie nuwe lewe is nie soseer 'n poging deur gelowiges nie, maar eerder die inwerking van die Heilige Gees (vlg. vers 14). Soos 'n sake-onderneming is die individu nou onder nuwe bestuur – heeldag, elke dag (Ef. 5:17-18)!

Die "werke van die liggaam" dui in hierdie verband op lewe tydens die ou, sondige bedeling. Dit is nie 'n repudiëring van die ewige (geluksalige) voortbestaan van die liggaam nie (vlg. 8:23), maar 'n verduideliking van die kontras tussen die nuwe bedeling van inwoning deur die Gees en die ou bedeling van sonde, en hoe daardie sonde afgelê moet word.

**8:14 NASB** **"all who are being led by the Spirit of God"**
**NAV, CUM-NLV** **"almal wat hulle deur die Gees van God laat lei"**
**OAV** **"almal wat deur die Gees van God gelei word"**

Hierdie is 'n DEELWOORD PRAESENS PASSIEF, wat dui op voortdurende leiding deur die Gees. Die liefde van die Gees dring ons na Christus toe en wek sy beeld in ons op (vlg. vers 29). Christenskap is nie net 'n besluit nie. In werklikheid is dit voortgaande dissipelskap wat met 'n enkele besluit begin. Dissipelskap verg nie vlugtige toewyding by spesiale, geestelike

geleenthede en tye, of bedienings nie, maar dat die gelowige ‘n volgeling sal wees in sy daaglikse aktiwiteite.

◙ **“sons of God” (“kinders van God”):** Hierdie frase in die MEERVOUD (“*Sons*”) is in die OT die gebruiklike manier om te verwys na engele; selde na mense. Die ENKELVOUD is gebruiklik vir Adam, Israel, hulle koning en die Messias. Hier is die bedoeling egter alle gelowiges. In vers 14 word die Griekse *huioi* (seuns) gebruik en in vers 16, *tekna* (kinders). In hierdie konteks is die terme sinoniem.

| | | |
|---|---|---|
| **8:15** | **NASB** | **“a spirit”** |
| | **NAV, CUMs** | **“Die gees”** |
| | **OAV** | **“’n gees”** |

Hierdie vers is (soos vers 10) dubbelsinnig. Dit kan op die verloste mensheid in Christus of op die Heilige Gees sinspeel. Beide moontlikhede kom in vers 16 voor.

In Paulus se geskrifte word grammatikale konstruksies dikwels gebruik om aan te dui wat die Heilige Gees in die gelowige tot stand bring:

1. hier “nie ‘n gees van slawerny”, maar “’n gees van aanneming” (vlg. vers 15)
2. “’n gees van vriendelikheid” (*gentleness* – 1 Kor. 4:21)
3. “’n gees van geloof” (getrouheid – 2 Kor. 4:13)
4. “’n gees van wysheid en openbaring van kennis” (Ef. 1:17)

Veral in 1 Kor. gebruik Paulus die woord *pneuma* om na homself te verwys (vlg. 1 Kor. 2:11; 5:3, 14; 7:34; 16:8; Kol. 2:5). In hierdie konteks moet verse 10 en 15 dus as verwysings na menslike gees verstaan word.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“of slavery leading to fear”** |
| | **NAV** | **“Die Gees wat aan julle gegee is, maak julle nie tot slawe nie en laat julle nie weer in vrees lewe nie”** |
| | **OAV** | **“’n gees van slawerny om weer te vrees”** |
| | **CUM-NLV** | **“’n Gees wat weer van julle vreesbevange slawe maak nie”** |

Vrees is eie aan die ou natuur. Dit wat eie aan die nuwe natuur is, word in verse 14-17 beskryf.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“adoption as sons”** |
| | **NAV** | **“wat julle tot kinders van God maak”** |
| | **OAV** | **“<u>die Gees</u> van aanneming tot kinders”** |
| | **CUM-NLV** | **“van ware kindwees ontvang”** |

Romeinse wetgewing het aanneming nie maklik toegelaat nie, maar waar dit wel die gebruik was, was dit finaal en bindend (vlg. Gal. 4:4-6). As metafoor lewer dit sterk steun aan die leerstelling van sekerheid deur die geloof. ’n Natuurlike seun kan onterf word, maar nie ’n aangenome kind nie. Dit was vir Paulus ‘n gewilde metafoor uit familielewe om verlossing te beskryf (vlg. verse 15 en 23). Johannes en Petrus gebruik ‘n verwante metafoor uit familielewe, naamlik “om weer gebore te word” (vlg. Joh. 3:3; 1 Pet. 1:3, 23).

◙ **"Abba" ("Abba"):** Hierdie Aramese term is deur kinders in die huis gebruik om hul vader aan te spreek (Pa of Pappa). Jesus en die apostels het Aramees gepraat. Deur die bloed van Christus en danksy die inwoning van die Gees kan gelowiges nou na die Heilige God toe kom met geloof en sekerheid wat op hierdie familiale aspek vasstaan (vlg. Mark. 14:36; Gal. 4:6). Is dit nie wonderbaarlik dat 'n gevalle mensheid God "Vader" kan noem en dat dit die Ewig Heilige se wens is dat dit so moet wees nie! Sien *Vir Spesiale Aandag: Vader* by 1:7

**8:16 NASB "The Spirit Himself"**
**NAV "hierdie Gees"**
**OAV, CUM-NLV "die Gees self"**

Die Griekse woord vir Gees is neutraal, met die gevolg dat die KJV-vertaling lui: "*the Spirit, itself.*" Maar die Gees is 'n persoon (wat bedroef kan word – vlg. Ef. 4:30; 1 Tes. 5:19). Dus is "*Himself*" (of bloot "self") 'n meer gepaste vertaling.

◙ **NASB "testifies with our spirits that we are children of God"**
**NAV, OAV "getuig saam met ons gees dat ons kinders van God is"**
**CUM-NLV "bevestig die getuienis van ons eie gees dat ons kinders van God is"**

Soos reeds aangedui in vers 13 is een aspek van geloofsekerheid die gelowige se veranderde, en steeds veranderende, lewe (vlg. die NT-briewe Jakobus en 1 Johannes). 'n Ander aspek van geloofsekerheid is dat die inwonende Gees die vrees vir God met 'n familie-toegeneentheid sal vervang. Let op die RSV- en NRSV-weergawes se vertaling en leestekens: "when we cry, Abba! Father! It is the Spirit Himself bearing witness to our spirits that we are children of God" (vlg. Gal. 4:6). Dit impliseer dat sekerheid kom wanneer gelowiges God deur die Heilige Gees "Vader" kan noem.

Die innerlike getuienis van die Heilige Gees is nie hoorbaar nie, maar prakties te bespeur in ervarings soos die:

1. bewuswording van sonde;
2. begeerte om soos Christus te wees;
3. begeerte om met die familie van God te wees;
4. honger na God se woord;
5. behoefte aan evangelisasie; en
6. 'n besef van Christelike offervaardigheid.

Sulke innerlike begeertes kan as bewys van bekering beskou word. Sekerheid van verlossing het egter vir sommige 'n denominasionele aangeleentheid geword:

1. Die Rooms-Katolieke Kerk ontken die moontlikheid van sekerheid van saligheid in hierdie lewe, maar stel vertroue in die lidmaatskap van die "ware" kerk.
2. Johanes Calvyn (Gereformeerd) baseer sekerheid van saligheid op uitverkiesing, waarvan jy eers ná die dood op die Oordeelsdag heeltemal seker kan wees.
3. John Wesley (Metodis) baseer sekerheid van saligheid op volkome oorgawe (*perfect love*) – oftewel 'n lewe bo alle gekende sonde.
4. Die meeste Baptiste neig daartoe om sekerheid van saligheid op Bybelse beloftes van vrye genade te baseer, maar ignoreer al die waarskuwings en vermanings.

Daar is twee gevare aan die NT se paradoksale stelwyse van Christelike sekerheid:

1. die oorbeklemtoning van "eenmaal gered, vir altyd gered";
2. die oorbeklemtoning van menslike inspanning om verlossing te bekom.

Hebreërs 6 stel baie duidelik: "eenmaal uit, vir altyd uit". Menslike inspanning (goeie dade) lei nie tot volgehoue saligheid nie (vlg. Gal. 3:1-14), hoewel goeie werke die doel van Christelike lewe behoort te wees (Ef. 2:10). Dit is die vanselfsprekende gevolg van 'n ontmoeting met God en die inwoning van die Heilige Gees. Goeie werke is die bewys van ware bekering.

Sekerheid is nie bedoel om die Bybelse roeping tot die heilige lewe af te water nie! Teologies gesproke berus sekerheid van saligheid op die wesensaard (karakter) en handelinge van die Drie-enige God:

1. die Vader se liefde en barmhartigheid;
2. die Seun se voltooide en plaasvervangende werk;
3. die Gees se liefdevolle begeleiding na Christus toe, en die opwekking van sy gesindheid in die berouvolle gelowige.

Bewys van so 'n verlossing is 'n veranderde wêreldbeskouing, 'n veranderde hart, 'n veranderde lewenstyl en 'n veranderde hoop! Dit berus nie op 'n emosionele besluit van die verlede wat geen verskil aan die lewenstyl gemaak het nie, en dus die bekering nie bevestig nie (bv. vrugte wat by die bekering pas, vlg. Mat. 7:15-23; 13:20-22; Joh. 15). Sekerheid, soos verlossing, soos die Christelike lewe, kom saam met die antwoord op God se genade; 'n antwoord wat dwarsdeur die lewe herbevestig word. Dit is 'n veranderde én veranderende lewe van geloof!

◙ **NASB** **"testifies"**
**NAV, OAV** **"getuig"**
**CUM-NLV** **"bevestig die getuienis"**

Hierdie is nog 'n *syn*-samestelling. Die Gees getuig saam met die gees van die gelowige. Paulus gebruik hierdie samestelling ook in 2:15; 8:16 en 9:1.

**8:17 NASB** **"if"**
**NAV, CUM-MULTI** **"omdat"**
**OAV, CUM-NLV** **"as"**

'n Reeks VOORWAARDELIKE BYSINNE KLAS EEN in verse 9, 10, 11, 13 (twee keer) en vers 17 (twee keer) waarmee Paulus as feit aanvaar, of vir sy literêre doel aanwend, dat sy lesers in die kerk van Rome Christene is.

◙ In hierdie verse is daar drie samestellings met *syn* wat "deel met mekaar" beteken. Gelowiges deel 'n erfenis met Christus; gelowiges deel in Christus se lyding en sal ook die heerlikheid saam met Hom ontvang. Daar is meer *syn*-samestellings in verse 22 (twee), 26 en 28. Ef. 2:5-6 het ook drie *syn*-samestellings wat die gelowige se lewe in Christus beskryf.

◙ **"heirs" ("erfgename"):** Hierdie is ook 'n familie-metafoor wat gelowiges beskryf (vlg. 4:13-14; 9:8; Gal. 3:29). Sien *Vir Spesiale Aandag: Gelowiges se Erfenis* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: GELOWIGES SE ERFENIS**

Die Geskrifte meld dat gelowiges, danksy hulle verhouding met Jesus, die Erfgenaam van alle dinge, self ook baie dinge sal erf (vlg. Heb. 1:2) deur hulle mede-erfgenaamskap sal wees (vlg. Rom. 8:17; Gal. 4:7) van:

1. die koninkryk (vlg. Mat. 25:34; 1 Kor. 6:9-10; 15:50)
2. die ewige lewe (vlg. Mat. 19:29)
3. God se beloftes (vlg. Heb. 6:12)
4. God se bewaring van sy beloftes (1 Pet. 1:4; 5:10)

◙ **NASB, NKJV** **"if indeed we suffer with Him"**
**NRSV** **"if, in fact, we suffer with Him"**
**TEV** **"for if we share Christ's sufferings"**
**JB** **"sharing his sufferings"**
**NAV, CUM-NLV** **"as ons bereid is om saam met Christus te ly"**
**OAV** **"as ons naamlik saam met Hom ly"**
**CUM-MULTI** **"aangesien ons deel het aan sy lyding"**

Lyding is die norm vir gelowiges in 'n gevalle wêreld (vlg. Mat. 5:10-12; Joh. 15:18-21; 16:1-2; 17:14; Han. 14:22; Rom. 5:3-4; 8:17; 2 Kor. 4:16-18; Fil. 1:29; 1 Tes. 3:3; 2 Tim. 3:12; Jak. 1:2-4; 1 Pet. 4:12-19). Jesus het die weg aangewys (vlg. Heb. 5:8). Die res van die hoofstuk brei uit op hierdie tema.

◙ **NASB** **"glorified with Him"**
**NAV, CUM-NLV** **"ook deel hê aan sy heerlikheid"**
**OAV** **"saam met Hom verheerlik"**
**CUM-MULTI** **"in sy goddelike grootheid sal deel"**

In die geskrifte van Johannes verwys Jesus telkens na sy dood as die geleentheid waartydens hy "verheerlik gaan word." Jesus is deur sy lyding verheerlik. Danksy hulle posisie in Christus deel gelowiges die gebeurlikhede van Jesus se lewe, maar dikwels ook by wyse van eie ervaring (vlg. Rom. 6). Sien *Vir Spesiale Aandag: Heers in die Koninkryk van God* by 5:17-18.

**NASB (UPDATED) TEXT: 8:18-25**

**18For I consider that the sufferings of this present time are not worthy to be compared with the glory that is to be revealed to us. 19For the anxious longing of the creation waits eagerly for the revealing of the sons of God. 20For the creation was subjected to futility not willingly, but because of Him who subjected it, in hope 21that the creation itself will also be set free from its slavery to corruption into the freedom of the glory of the children of God. 22For we know that the whole creation groans and suffers the pains of childbirth together until now. 23And not only this, but also we ourselves , having the first fruits of the Spirit, even we ourselves groan within ourselves, waiting eagerly for our adoption as sons, the redemption of our body. 24For in hope we have been saved, but hope that is seen, is not hope; for who hopes**

**for what he already sees? 25But if we hope for what we do not see, with perseverance we wait eagerly for it.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:18-25.*

| | | |
|---|---|---|
| **8:18** | **NASB** | **"consider"** |
| | **NAV** | **"daarvan oortuig"** |
| | **OAV** | **"reken"** |
| | **CUM-NLV** | **"weet verseker"** |

Letterlik beteken dit "maak 'n optelsom." Dis 'n PRAESENS MEDIUM INDIKATIEF. Paulus bereken steeds die implikasies van Christelike lyding. Dit was 'n rekenkundige term wat 'n noukeurig berekende uitkoms ten doel gehad het. Dit kom herhaaldelik voor in Romeine (vlg. die aantekening by 2:3). Gelowiges moet immers in die lig waaroor hulle beskik, geestelike waarhede verstaan en lewe.

◙ **"the sufferings" ("die lyding"):** Ons kry 'n idee oor die lyding wat met 'n lewe in Christus gepaardgaan uit 1 Kor. 4:9-12; 2 Kor. 4:7-12; 6:4-10; 11:24-27; Heb. 11:35-38.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"of this present time"** |
| **NAV** | **"wat ons nou moet verduur"** |
| **OAV** | **"die teenwoordige tyd"** |
| **CUM-NLV** | **"ons huidige"** |

Die Jode het geglo dat die wêreldgeskiedenis in twee bedelings verdeel word, naamlik die huidige bose era en 'n toekomstige eeu van geregtigheid (vlg. Mat. 12:32; Mark. 10:30). Hulle verwagting was dat die komende Messias hierdie nuwe eeu van geregtigheid tot stand sou bring. Nou is dit egter die geval dat die twee komste van Christus, d.w.s. vleeswording as Verlosser, en wederkoms as Here, oorvleuel met hierdie Joodse era-verdeling. Gevolglik leef gelowiges in 'n spanning van "alreeds" en "nog nie" wat die Koninkryk van God betref. Vergelyk die *Vir Spesiale Aandag: Hierdie Eeu en die Eeu Wat Kom* by 12:2.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"worthy [...] glory"** |
| **NAV, OAV** | **"opweeg [...] heerlikheid"** |
| **CUM-NLV** | **"vergelyk kan word [...] heerlikheid"** |
| **CUM-MULTI** | **"opweeg [...] goddelike grootheid"** |

Albei hierdie terme uit die OT hou verband met gewig; dit wat swaar weeg, is waardevol. "Opweeg" (*worthy*) is 'n kommersiële term wat beteken iets "weeg soveel as". "Heerlikheid (*glory*) hou ook verband met die stamwoord vir gewig en dit wat swaar is, waardevol is (soos byvoorbeeld goud). Sien die breedvoerige aantekening by 3:23.

Die term "heerlikheid" in Paulus se geskrifte het 'n eskatologiese oriëntasie. Dit verwys na die luisterrykheid en mag, van die terugkerende, verheerlikte en verhoogde Christus (vlg. Kol. 3:4). Vergelyk die *Vir Spesiale Aandag* by 3:23.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"that is to be revealed to us"** |
| **NAV** | **"vir ons die toekoms sal laat aanbreek"** |
| **OAV** | **"wat aan ons geopenbaar sal word"** |

| | |
|---|---|
| **CUM-NLV** | **"ons gaan verras"** |
| **CUM-MULTI** | **"sal wys"** |

Hier dus 'n PASSIEWE VORM wat op die werksaamheid van God of die Gees dui (vlg. vers 20). Gelowiges leef in hierdie lewe deur geloof en nie deur sig nie (vlg. vers 24 en 1 Kor. 2:9; 13:1; 2 Kor. 5:7; Heb. 11:1).

| | | |
|---|---|---|
| **8:19** | **NASB** | **"the anxious longing of the creation waits eagerly"** |
| | **NAV** | **"die skepping sien met gespanne verwagting daarna uit"** |
| | **OAV** | **"die skepping wag met reikhalsende verlange"** |
| | **CUM-NLV** | **"die skepping smag"** |

Die fisieke skepping word voorgestel as 'n persoon (personifikasie) wat sy nek rek om die horison te verken. Die skepping is bederf toe Adam en Eva gerebelleer het (vlg. Gen. 3:7-19). Die hele skepping sal uiteindelik bevry word (behalwe vir opstandeling-engele, ongelowige mense en hulle voorbereide plek van verlatenheid, vlg. Bruce Corley en Curtis Vaughan, *Romans*, bl. 95, voetnota 46).

**VIR SPESIALE AANDAG: NATUURLIKE HULPBRONNE**

**I. Inleiding**

A. Die hele skepping is die agterdoek of verhoog vir God se liefdesverhouding met die mensdom.

B. Dit is meegesleur in die sondeval (vlg. Gen. 3:17; 6:1vv; Rom. 8:18-20). Daarom sal die skepping ook deel uitmaak van die eskatologiese verlossingsplan (Jes. 11:6-9; Rom. 8:20-22; Openb. 21-22).

C. 'n Sondige mensdom verkwis die natuurlike omgewing met ongelooflike selfsug. 'n Aanhaling uit *The Canon of Westminster* (Edward Carpenter):

"... man's relentless assault, in a global context, upon the universe around him – that is on God's creation – an attack on the air which he pollutes; the natural waterways which he befouls; the soil which he poisons; the forests which he hews down, heedless of the long-term affects of this wanton destruction. This attack is piecemeal and uncoordinated. Scant regard is paid to any balance of nature and consequently little sense of responsibility for what one generation owes to another."

D. Ons pluk nie alleen die vrugte van besoedeling en oorbenutting van ons planeet nie, maar ons nageslag sal selfs meer nog as ons met ernstige, onomkeerbare gevolge opgesaal wees.

**II. Bybelse gegewens**

A. Ou Testament
   1. Genesis 1-3
      a. Die skepping is 'n spesiale plek wat God geskep het vir sy vertrouensvriendskap met die mensheid (vlg. Gen. 1:1-25).
      b. Die skepping is goed (vlg. Gen. 1:4, 10, 12, 18, 21, 25); eintlik baie goed (vlg. Gen. 1:31). Dit was bestem om 'n getuienis van God te wees (Ps. 19:1-16).

c. Die mensdom is bestem om die kroon van die skepping te wees (vlg. Gen. 1:26-27).
d. Die mensdom was bestem om daaroor te heers (Hebreeus, "om te betree/bewandel") as 'n rentmeester vir God (vlg. Gen. 1:28-30; Ps. 8:3-8; Heb. 2:6-8). God is, en bly, die Skepper/Onderhouer/Verlosser/Heer van die skepping (vlg. Eks. 19:5; Job. 37-41; Ps. 24:1-2; 95:3-5; 102:25; 115:15; 121:2; 124:8; 134:3; 146:6; Jes. 37:16).
e. Die mensdom se rentmeesterskap word in Gen. 2:15 beskryf: "om dit te bewerk, te onderhou en te bewaak" (vlg. Lev. 25:23; 1 Kron. 29:14).

2. God het die skepping lief – veral diere
   a. Mosaïese wetgewing vir regte behandeling van diere
   b. YHWH speel met Leviatan (Ps. 104:26)
   c. God is besorg oor diere (Jona 4:11)
   d. die natuur aanwesig in die eskatologiese gebeure (Jes. 11:6-9; Openb. 21:22)

3. In 'n sekere mate verheerlik die natuur vir God (Ps. 19:1-6; Ps. 29:1-9; Job 37-41)

4. Die natuur is 'n manier hoe God sy verbondsliefde en lojaliteit betoon (Deut. 27-28; 1 Kon. 17; in alle profetiese geskrifte).

B. Nuwe Testament
1. God word gesien as die Skepper. Daar is net een skepper: die Drie-enige God (Elohim, Gen. 1:1; die Gees, Gen. 1:2; en Jesus, NT). Alles anders is geskape.
   a. Han. 17:24
   b. Heb. 11:3
   c. Openb. 4:11

2. God skep deur Jesus
   a. Joh. 1:3, 10
   b. 1 Kor. 8:6
   c. Kol. 1:16
   d. Heb. 1:2

3. In sy preke verwys Jesus indirek na God se sorg vir sy skepping
   a. Mat. 6:26, 28-30, voëls in die lug en lelies van die veld
   b. Mat. 10:29, mossies

4. Paulus toon aan dat alle mense vir hulle kennis van God, soos in die natuur geopenbaar, verantwoordelik is (Rom. 1:19-20; Openb. 21-22).

**III. Gevolgtrekking**

A. Ons is gebonde aan hierdie natuurorde!

B. Soos met alle goeie gawes van God het die mens die gawe van die natuur misbruik.

C. Hierdie natuurorde is van verbygaande aard. Dit sal tot niet gaan (2 Pet. 3:7). God lei ons wêreld na 'n historiese eindpunt. Sonde sal voortwoeker, maar God het daarvoor perke gestel. Die skepping sal vrygemaak word (Rom. 8:18-25).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"for the revealing"** |
| | **NAV** | **"dat God bekend sal maak"** |
| | **OAV** | **"op die openbaarmaking"** |
| | **CUM-NLV** | **"openlik bekend sal stel"** |

Hierdie uitdrukking beteken "om die gordyn oop te trek", dus om openbaar te maak of in te lig. Dit is ook die titel van die laaste boek van die NT, "die Apokalips", oftewel Openbaring. Die Tweede Koms word dikwels na verwys as die openbaring of koms (van Jesus Christus – 1 Kor. 1:7-8;).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"the sons of God"** |
| | **NAV** | **"wie sy kinders is"** |
| | **OAV** | **"die kinders van God"** |

'n Familiale metafoor om na Christene te verwys (vlg. 8:14-16). Dit verwys na God as Vader en na Jesus as sy unieke Seun (vlg. Joh. 1:18; Heb. 1:2; 3:6; 5:8; 7:28; 1 Joh. 4:9).

In die OT was ook Israel God se "seun" genoem(vlg. Hos. 11:1), maar die koning was ook God se seun (vlg. 2 Sam 7). In die NT kom hierdie konsep vir die eerste keer in Mat. 5:9 voor (dit kom ook voor in Joh. 1:12; 2 Kor. 6:18; Gal. 3:26; 1 Joh. 3:1,10; Openb. 21:7).

| | | |
|---|---|---|
| **8:20** | **NASB, NKJV, NRSV** | **"for the creation was subjected to futility"** |
| | **TEV** | **"For creation was condemned to become worthless"** |
| | **JB** | **"it was not for any fault on the part of creation that it was made unable to attain its purpose"** |
| | **NAV** | **"die skepping is immers nog aan verydeling onderworpe"** |
| | **OAV** | **"Want die skepping is aan die nietigheid onderworpe"** |
| | **CUM-NLV** | **"teen sy wil is die ganse skepping in 'n sinnelose kringloop van aftakeling vasgevang"** |

Hier kan die vertaling ook "ydelheid" wees. Die Septuaginta gebruik dit in verskeie betekenisse – betekenisloos, waardeloos, nutteloos, vals gode (afgode), en leegheid. Die ganse skepping het vir God se doel nutteloos geword (vlg. Gen. 3:17-19), maar op 'n dag sal God die vloek van die Sondeval wegneem (vlg. Openb. 22:3). Die wêreld is nie wat God se bedoeling daarmee was nie!

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"but because of Him who subjected it, in hope"** |
| | **NAV** | **"nie uit eie keuse nie, maar omdat God dit daaraan onderwerp het. Daarby het Hy die belofte van hoop gegee"** |
| | **OAV** | **" – nie gewillig nie, maar terwille van hom wat dit onderwerp het – in die hoop dat"** |
| | **CUM-NLV** | **"as gevolg van God se straf [...] die ganse skepping sien uit"** |

Die WERKWOORD is AORISTUS PASSIEF en verwys waarskynlik na God (vlg. NASB, NKJV, TEV, NAV en CUM-NLV). Hy het die fisiese skepping aan nutteloosheid (*futility* – onvastheid) onderwerp:

1. omdat mense wederstrewig was; en
2. in 'n poging om mense na Hom te laat terugkeer (vlg. Deur. 27-29).

Hierdie beplande nutteloosheid van die skepping is slegs tydelik. Die verloste mensheid het ’n beloofde fisieke toekoms (liggaamlik en in die wêreld).

God het voorafkennis van Adam se rebellie gehad. Hy het toegelaat dat dit gebeur en het verkies om met ’n gevalle mensdom in ’n gevalle wêreld te werk. Dit is nie hoe God die wêreld bedoel het nie. Dis ook nie die wêreld wat eendag sal wees nie (vlg. 2 Pet. 3:10; Openb. 21:1-3). Sien die aantekeninge oor “hoop” by 5:2.

| | | |
|---|---|---|
| **8:21** | **NASB** | **“creation itself also will be set free from its slavery to corruption”** |
| | **NAV, OAV** | **“dat ook die skepping self vrygemaak sal word van die slawerny van die verganklikheid”** |
| | **CUM-NLV** | **“die ganse skepping sien uit na die dag wanneer dit ook self van die slawediens aan hierdie verganklikheid bevry sal word”** |
| | **CUM-MULTI** | **“die skepping sal ook bevry word van sy verslawing aan die vernietiging”** |

Die natuur sal deel wees van die ewigheid (vlg. Jes. 11:6-10). Die hemel is op pad terug na ’n vernieude aarde (vlg. Mat. 5:18; 24:35; 2 Pet. 3:10; Openb. 21:1). Die toekoms hou ’n terugkeer na die saligheid van Eden in; vertroulikheid tussen God en die mensdom, mens teenoor mens, mense teenoor diere en die mensdom teenoor die aarde! Die Bybel begin met God en mens en dier in ’n harmonieuse vertrouensverhouding in ’n tuin (vlg. Gen. 1-2) en die Bybel sluit af met ’n soortgelyke opset (Openb. 21-22).

◙ **“corruption” (“korrupsie”):** Sien *Vir Spesiale Aandag* by 1:23.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“into the freedom of the glory of the children of God”** |
| | **NAV** | **“om so tot die vryheid te kom wat hoort by die heerlikheid van die kinders van God”** |
| | **OAV** | **“tot die vryheid van die heerlikheid van die kinders van God”** |
| | **CUM-NLV** | **“en deel sal kry aan die heerlike vryheid van God se kinders”** |
| | **CUM-MULTI** | **“om so tot die vryheid te kom van die goddelike grootheid van die kinders van God”** |

In vers 14 word gelowiges die “seuns van God genoem”, in vers 16 “kinders van God”, dan in vers 17 “erfgename van God”. In vers 18 word die eskatologiese heerlikheid van God aan gelowiges geopenbaar. In vers 19 wag die skepping op die openbaarmaking van die “seuns/kinders van God ten einde in hul eskatologiese heerlikheid te deel (vlg. vers 21). Hierdie herstel van die skepping, veral dan mense, sal daartoe meewerk dat die oorspronklike doel van die skepping vervul word – God en ’n mensheid na sy beeld geskape in hartlike saamverkeer (*fellowship*).

| | | |
|---|---|---|
| **8:22** | **NASB** | **“the whole creation groans”** |
| | **NAV** | **“dat die hele skepping tot nou toe sug”** |
| | **OAV** | **“die hele skepping tesame sug”** |
| | **CUMs** | **“dat die hele skepping aan die kreun is”** |

Hierdie is ook ’n *syn*-samestelling van Paulus: “kreun saam met”. Hy is die skepper van baie hiervan. Moontlik verwys hy na Jer. 12:4, 11 (vlg. Deut. 27-29) toe die land van Israel getreur het omrede hulle verlatenheid deur mense se sonde veroorsaak.

◙ **NASB** **"suffers the pains of childbirth"**
**NAV** **"sug in die pyne van verwagting"**
**OAV** **"in barensnood is"**
**CUM-NLV** **"aan die kreun is soos iemand met geboortepyne"**
**CUM-MULTI** **"saam kreun en saam kraampyne het tot nou toe"**

Die "geboortepyne van 'n nuwe eeu" was die beskrywing van hierdie konsep in Joodse kringe (vlg. Mark. 13:8). Die aanbreek van 'n nuwe dag van geregtigheid sal nie sonder probleme verloop nie. Wat betref moraliteit en geestelike toestande van hierdie planeet sal dinge net al slegter word (vlg. 2 Tes. 2:11-12) en so ook die sewe seëls, trompette en skaalbakke van Openb. 5-18. Daar is drie kreunendes in hierdie konteks: (1) skepping, (2) gelowiges, en (3) die Gees as bemiddelaar (vers 26); al drie weens Gen. 3 (die metafoor ontleen aan vers 16).

**8:23 "we ourselves [...] we ourselves [...] ourselves" ("ons self ook [...] ons [...] in onsself"):** Die VOORNAAMWOORDE, herhalend en met klem!

◙ **NASB** **"the first fruits of the Spirit"**
**NAV** **"die Gees [...] eerste gawe van God"**
**OAV** **"die eerstelinge van die Gees"**
**CUM-NLV** **"die Gees as voorsmaak en waarborg"**
**CUM-MULTI** **"die Gees ontvang het as die waarborg"**

Hierdie term word in moderne Grieks vir 'n "verloofring" gebruik. Dit is sinoniem met "die seël van die Gees" (2 Kor. 1:22) en die "pand van die Gees" (vlg. 2 Kor. 5:5 en Ef. 1:14).

Die eerste vrugte volgens die OT was die belofte van die oes wat kom. Die Gees is die eerste vrug van 'n nuwe bedeling terwyl Christus die eerste vrug van die opstanding was (1 Kor. 15:20). Gelowiges, die kinders van God, ondervind nou iets van die vreugde van die hemel deur die Heilige Gees wat by hulle en in hulle woon. Dit is dan ook die "alreeds, en nog nie" spanning van die oorvleuelende twee Joodse bedelings. Gelowiges is burgers van die hemel wat nog op die aarde woon!

◙ **NASB** **"we ourselves, groan within ourselves"**
**NAV, OAV** **"ons sug ook in onsself"**
**CUM-NLV** **"kreun ook in ons binneste"**
**CUM-MULTI** **"ons sug ook"**

Dit wil skynbaar dui op die dialektiese spanning tussen die "alreeds" en "nog nie" van die Joodse eras wat oorvleuel. Die Koninkryk van God is teenwoordig, maar nog nie ten volle nie. Gelowiges het die opstandingslewe, maar hulle gaan nog steeds fisies sterf (vlg. 2 Kor. 5:2-4). Ons is gered, maar steeds ook sondig (Rom. 7).

◙ **NASB** **"waiting eagerly for our adoption as sons"**
**NAV** **"ons sien daarna uit dat God sal bekend maak dat Hy ons as sy kinders aangeneem het"**
**OAV** **"in afwagting van die aanneming tot kinders"**
**CUM-MULTI** **"ons sien uit na die aanneming as kinders"**

Aanneming is Paulus se gunsteling familie-metafoor om verlossing aan te dui (vlg. vers 15). Gelowiges se verlossing is ’n proses, wat deur ’n aanvanklike besluit, met betrekking tot berou en geloof, aan die gang gesit word. Dit groei al meer aan tot ’n lewenstyl wat Christus se gesindheid weerspieël. Gelowiges sal nie volkome verlos wees voor die aanbreek van die opstandingsdag nie (vlg. vers 30 en 1 Joh. 3:2).

Die term “aanneming” ontbreek in ’n aantal Griekse dokumente (vlg. MMS $P^{46}$, D, F, G en enkele weergawes in Ou-Latyn, die Vulgaat, Siriese, Koptiese en Armeniaanse weergawes. Die $UBS^4$ gradeer dit met ’n A, wat dan daarop dui dat die insluiting op goeie grond berus.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“the redemption of our body”** |
| | **NAV** | **“Hy sal ons van die verganklikheid bevry”** |
| | **OAV** | **“*naamlik* die verlossing van ons liggaam”** |
| | **CUM-NLV** | **“om van pyn en lyding verlos te word”** |
| | **CUM-MULTI** | **“Hy sal ook ons liggaam bevry”** |

Die grondbetekenis hier is “terugkoop.” Die begrip kom uit die OT waar dit die vrystelling van ’n slaaf deur ’n familielid (*go’el*) beteken. Daaruit het die metaforiese betekenis ontwikkel van God wat die gevalle mensdom uitred uit die slawerny van sonde. Die prys was die sondelose lewe van die mensgeworde Seun.

Sien *Vir Spesiale Aandag* by 3:24.

Die Chistendom bely, soos Judaïsme (vlg. Job 14:14-15; 19:25-26; Dan. 12:2) dat gelowiges in die lewe wat ewig sal wees ’n fisieke liggaam sal hê, hoewel moontlik nie vlees en bloed soos tans nie, maar geestelike gestaltes/liggame perfek toegerus vir bestaan in die werklikhede van die nuwe bedeling en in volkome harmonie met God.

| | | |
|---|---|---|
| **8:24** | **NASB** | **“in hope we have been saved”** |
| | **NAV** | **“Ons is immers gered en ons het nou hierdie hoop”** |
| | **OAV** | **“Want ons is gered in hoop”** |
| | **CUM-NLV** | **“Noudat ons verlos is, sien ons uit”** |

Hierdie is AORISTUS PASSIEF INDIKATIEF. Terwyl vers 23 na ons toekomstige saligheid verwys, spreek vers 24 van ons verlossing in die verlede tyd, bewerkstellig deur die Heilige Gees. Die NT maak van verskillende WERKWOORD TYE gebruik om verlossing te beskryf:

1. AORISTUS, Han. 15:11 (Rom. 8:24; 2 Tim. 1:9; Tit. 3:5 en Rom. 13:11 kombineer die AORISTUS met ’n FUTURUM oriëntasie)
2. PERFEKTUM, Ef. 2:5, 8
3. PRAESENS, 1 Kor. 1:18; 15:2; 2 Kor. 2:15; 1 Pet. 3:21; 4:18
4. FUTURUM, ( in WERKWOORD TYDSVORM of uit die teksverband afgelei), Rom. 5:9, 10; 10:9; 1 Kor. 3:15; Fil. 1:28; 1 Tes. 5:8-9; Heb. 1:14; 9:28.

Gevolglik beteken dit dat verlossing met ‘n aanvanklike geloofsbesluit begin, gevolg deur ’n proses van lewenstoewyding – ’n lewe van geloof – wat eendag op aanskoue uitloop (vlg. 1 Joh. 3:2).

**VIR SPESIALE AANDAG: HOOP**

Paulus het hierdie term op 'n verskeidenheid maniere gebruik, wat wel almal met mekaar in verband staan. Dikwels was dit in assosiasie met die gelowige se hoop op vervulling van sy geloof (sien 1 Tim. 1:1). Dit word dan uitgedruk as heerlikheid, ewige lewe, volkome verlossing, Wederkoms, ens. Die vervulling is seker, maar die tydsaspek – die toekoms – is onbekend. Hoop word dikwels geassosieer met geloof en liefde (vlg. 1 Kor. 13:13; 1 Tes 1:3; 2 Tes 2:16). 'n Onvolledige lys van Paulus se gebruik van die term lyk as volg:

1. Die Tweede Koms (Wederkoms), Gal. 5:5, Ef. 1:18; 4:4; Tit. 2:13
2. Jesus is ons hoop, 1 Tim. 1:1
3. Die gelowige onberispelik voor God, Kol. 1:22-23; 1 Tes. 2:19
4. Hoop is weggelê in die hemel, Kol. 1:5
5. Hoop van die evangelie, Kol. 1:23; 1 Tes. 2:19
6. Uiteindelike verlossing, Kol. 1:5; 1 Tes. 4:13; 5:8
7. Die heerlikheid van God, Rom. 5:2; 2 Kor. 3:12, Kol. 1:27
8. Die verlossing van die heidene deur Christus, Kol. 1:27
9. Sekerheid van saligheid, 1 Tes. 5:8
10. Ewige lewe, Tit. 1:2, 3:7
11. Die goeie gevolg van Christelike volwassenheid, Rom. 5:2-5
12. Verlossing van die hele skepping, Rom. 8:20-22
13. Aanneming volbring, Rom. 8:23-25
14. 'n Titel vir God, Rom. 15:13
15. Paulus se wens vir gelowiges, 2 Kor. 1:7
16. Die OT as riglyn vir gelowiges, Rom. 15:4

◙ **NASB** **"with perseverance"**
**NAV, OAV** **"met volharding"**
**CUM-NLV** **"gretig en volhardend"**

Hierdie term (*hupomonē*) kom ook in 5:3 en 15:4-5 voor. Gelowiges se vordering tot volwassenheid is 'n proses wat eendag tot voltooiing sal kom. Volharding (vlg. Openb. 2:8, 11, 17, 26; 3:5, 12, 21; 21:7) is nodig as Bybelse balans vir Baptiste wat so graag oorbeklemtoon met hulle "eenmaal gered, vir altyd gered." Die meeste Bybelse waarhede wil 'n dialektiese spanning volhou en kom daarom voor in kontrasterende pare (paradoks).

**VIR SPESIALE AANDAG: VOLHARDING IS NOODSAAKLIK**

Bybelse leerstellings in verband met die Christelike lewe is moeilik om te verklaar omdat hulle in tipies Oosterse, dialektiese pare aangebied word. Hierdie pare is oënskynlik weersprekend van aard (paradoksaal), maar beide is Bybelse waarheid. Westerse Christene is geneig om selektief een kant van die waarheid te oorbeklemtoon met geringskatting van die ander kant daarvan. Ter illustrasie:

1. Is verlossing 'n eenmalige besluit om Christus daarvoor te vertrou, of is dit toegewyde dissipelskap lewenslank?
2. Is verlossing die genadige uitverkiesing van 'n almagtige God of is dit die mens se gelowige en berouvolle aanvaarding van 'n goddelike genade-aanbod?
3. Is verlossing, wanneer dit aanvaar is, onmoontlik om te verloor, of is daar 'n vereiste van volgehoue toewyding?

Die kwessie van volharding was 'n geskilpunt regdeur die geskiedenis van die kerk. Die probleme ontstaan met oënskynlik weersprekende gedeeltes in die NT.

1. Teksgedeeltes oor sekerheid
   a. uitsprake van Jesus (vlg. Joh. 6:37; 10:28-29)
   b. uitsprake van Paulus (vlg. Rom. 8:35-39; Ef. 1:13; 2:5, 8-9; Fil. 1:6; 2:13; 2 Tes. 3:3; 2 Tim. 1:12; 4:18)
   c. uitsprake van Petrus (1 Pet. 1:4-5)
2. Teksgedeeltes oor die nodigheid van volharding
   a. uitsprake van Jesus (vlg. Mat. 10:22; 13:1-9, 24-30; 24:13; Mark. 13:13; Joh. 8:31; 15:4-10; Openb. 2:7, 17, 20; 3:5, 12, 21)
   b. uitsprake van Paulus (vlg. Rom. 11:22; 1 Kor. 15:2; 2 Kor. 13:5; Gal. 1:6; 3:4; 6:9; Fil. 2:12; 3:18-20; Kol. 1:23)
   c. uitsprake van die Hebreër-briefskrywer (vlg. 2:1; 3:6, 14; 6:11)
   d. uitsprake van Johannes (1 Joh. 2:6; 2 Joh. 9)
   e. uitspraak van die Vader (Openb. 21:7)

Bybelse verlossing vloei voort uit die liefde, barmhartigheid en genade van 'n soewereine Drie-enige God. Geen mens kan gered word sonder die inisiatief van die Gees nie (vlg. Joh. 6:44, 65). Godheid lei die gebeure en bepaal die verloop van sake, maar vereis dat mense antwoord in geloof en met berou, beide aanvanklik en voortdurend. God werk met die mens in 'n verbondsverhouding. Daar is voorregte, maar ook verantwoordelikhede!

Verlossing word vir alle mense aangebied. Jesus het deur sy dood die gevalle skepping se sondeprobleem uitgesorteer. God het 'n weg voorberei en wil dat almal wat na sy beeld geskape is, op sy liefde en voorsiening in Jesus sal antwoord.

Sou u belangstel om meer van die onderwerp, uit 'n nie-Calvinistiese perspektief te wete te kom, sien:

1. Dale Moody, *The Word of Truth*, Eerdmans, 1981 (bl. 348-365)
2. Howard Marshall, *Kept by The Power of God*, Bethany Fellowship, 1969
3. Robert Shank, *Life in the Son*, Westcott,1961

Die Bybel onderrig hier met die oog op twee verskillende probleme wat op die gebied ondervind word: (1) diegene wat sekerheid sien as ’n reg om sonder vrug en selfsugtig met die lewe om te gaan, en (2) bemoediging vir diegene in diens van God, wat ook nog met eie sonde worstel. Die probleem ontstaan daarin dat groepe met verkeerde voorveronderstellings die verkeerde boodskap uit beperkte Bybelse gegewens haal en hulle teologiese sisteem daarop baseer. Sommige Christene het inderdaad groot behoefte aan die boodskap omtrent sekerheid, hoewel andere weer streng oor hulle lewenswyse vermaan moet word. In watter groep val u?

**NASB (UPDATED) TEXT : 8:26-27**

**26In the same way the Spirit also helps our weakness; for we do not know how to pray as we should, but the Spirit Himself intercedes for *us* with groanings too deep for words; 27and He who searches the hearts knows what the mind of the Spirit is, because He intercedes for the saints according to *the will of* God.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:26-27.*

| | | |
|---|---|---|
| **8:26** | **NASB** | **“In the same way”** |
| | **OAV** | **“en net so”** |
| | **CUM-NLV** | **“ook nog boonop”** |

Hiermee word die Gees se werk as voorspraak met die “kreun” en “hoop” van verse 23-25 verbind**.**

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“the Spirit also helps”** |
| | **NAV** | **“staan die Gees ons ook in ons swakheid by”** |
| | **OAV** | **“kom ook die Gees ons swakhede te hulp”** |
| | **CUM-NLV** | **“die Gees van God help ons”** |
| | **CUM-MULTI** | **“Die Gees staan ons ook in ons swakheid by”** |

Hierdie is ’n PRAESENS MEDIUM INDIKATIEF. Dit is ’n dubbelsamestelling met *syn* en *anti* (vlg. vers 28). Die beste vertaling skyn te wees “om op te neem vir” (“*take hold with*”). Dié term kom net hier en in Luk. 10:40 voor. Die Drie-enige God is geheel op gelowiges gerig. Die Vader het die Seun gestuur om vir die mensdom te sterf en ook Hy tree nou vir ons in (vlg. vers 34; 1 Joh. 2:1). Die Gees lei die gevalle mensdom na Christus toe en bring ’n Christus-leefwyse in hulle tot stand (vlg. Joh. 16:8-15). Maar die term “help” (om op te neem vir) beteken dan dat die gelowige ook ’n verantwoordelikheid het om die hulp van die Gees toe te eien.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“the Spirit intercedes for *us* with groaning too deep for words”** |
| | **NAV** | **“die Gees self pleit vir ons met versugtinge wat nie met woorde gesê kan word nie”** |
| | **OAV** | **“die Gees self tree vir ons in met onuitspreeklike sugtinge”** |
| | **CUM-NLV** | **“die Gees self neem ons gebedsbehoeftes voor God op met versugtinge wat nie in menslike taal verwoord kan word nie”** |

Gelowiges kreun oor hulle vervalle staat, maar die Gees se sugte tree in vir hulle. Die inwonende Gees bid in die verlostes, en Christus aan die regterhand van die Vader bid ook vir hulle (vlg. verse 27, 34; Heb. 9:24; 1 Joh. 2:1). Dis hierdie intrede/voorspraak wat die gelowige

bemagtig om ook te kan bid (vlg. vers 15; Gal. 4:6). Hierdie frase verskaf weens die konteks nie steun vir die gawe van vreemde tale nie. Slegs intree by die Vader is hier ter sprake.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"intercedes"** |
| | **NAV** | **"pleit vir"** |
| | **OAV** | **"tree [...] in"** |
| | **CUM-NLV** | **"neem ons gebedsbehoeftes voor God op"** |

Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se gebruik van huper-samestellings* by 1:30.

| | | |
|---|---|---|
| **8:27** | **NASB** | **"He who searches the heart"** |
| | **NAV** | **"En God wat die harte deurgrond"** |
| | **OAV** | **"hy wat die harte deursoek"** |
| | **CUM-NLV** | **"wat die dieptes van elke hart deurgrond"** |

Hierdie tema word dikwels in die OT herhaal (vlg. 1 Sam. 2:7; 16:7; 1 Kon. 8:39; 1 Kron. 28:9; 2 Kron. 6:30; Ps. 7:9; 44:21; Spr. 15:11; 20:27; 21:2; Jer. 11:20; 17:9-10; 20:12; Luk. 16:15; Han. 1:24; 15:8). God ken ons deur en deur en het ons nogtans lief (vlg. Ps. 139).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"He intercedes for the saints"** |
| | **NAV** | **"want Hy pleit [...] vir die heiliges"** |
| | **OAV** | **"vir die heiliges intree"** |
| | **CUM-NLV** | **"vir die gelowiges intree"** |

In Joh. 16:2-15 word die werke van die Gees duidelik uiteengesit en voorbidding is een van hulle. Die term "heiliges" kom gewoonlik in die meervoud voor, behalwe in Fil. 4:21 waar dit tog nog alle gelowiges insluit. Christene is lede van God se familie; hulle is die "liggaam van Christus", die nuwe tempel, opgerig met individuele gelowiges. Dit dien as noodsaaklike teologiese balans vir die Westerse/Amerikaanse individualisme. Sien *Vir Spesiale Aandag: Heiliges* by 1:7.

**VIR SPESIALE AANDAG: DIE HEILIGE GEES AS PERSOON**

Hierdie is die eerste verwysing in Romeine na die Heilige Gees as Persoon, hoewel by die naam ook op ander plekke noem (vlg. 5:5; 9:1; 14:17; 15:13, 16). In die OT was die "Gees van God" (*Ruach*) 'n krag ter uitvoering van YWHW se doelstellings, maar daar was geen aanduiding van persoonskap nie (vlg. monoteïsme). Die NT skryf egter 'n volledige persoonlikheid (of persoonskap) aan hom toe.

1. Daar kan teenoor Hom gelaster word (Mat. 12:31; Mark. 3:29)
2. Hy onderrig (Luk. 12:12; Joh. 14:26)
3. Hy lewer getuienis (Joh. 15:26)
4. Hy veroordeel en gee leiding (Joh. 16:7-15)
5. Die VOORNAAMWOORD "wie" word gebruik om Hom aan te dui (bv. *hos* – Ef. 1:14)
6. Hy kan bedroef word (vlg. Ef. 4:30)
7. Hy kan "geblus" word (1 Tes. 5:19)

Trinitariese tekste spreek van drie persone (vlg. Mat. 28:19; 2 Kor. 13:14; 1 Pet. 1:2). Die Gees word ook geassosieer met menslike aktiwiteit (Han. 15:28; Rom. 8:26; 1 Kor. 12:11; Ef. 4:30; 1 Tes. 5:15).

Heel aan die begin van Handelinge word die aktiwiteit van die Gees beklemtoon. Pinkster was nie die begin van die werk van die Gees nie, maar ’n nuwe hoofstuk. Jesus het altyd die Gees gehad. Jesus se doop was nie die begin van die Gees se werk nie, eerder ’n nuwe hoofstuk. Lukas berei die kerk voor op ’n nuwe hoofstuk van effektiewe bediening. Jesus is steeds die fokus. Die Gees is steeds die effektiewe agent. Die Vader se liefde, vergifnis en herstel van alle mense om sy beeld te vertoon, is steeds die doel!

**NASB (UPDATED) TEXT: 8:28-30**

**28And we know that God causes all things to work together for good to those who love God, to those who are called according to *His* purpose. 29For those whom He foreknew, he also predestined to to become conformed to the image of His Son, so that He would be the firstborn among many brethern; and these whom he predestined, He also called; and those He called, He also justified; and these whom He justfied, He also glorified.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:28-30.*

**8:28 “all things” (“alles”):** Die vroeë Griekse ongevokaliseerde tekste A en B lees hier “God bepaal alle dinge”. Die papirus manuskrip $P^{46}$ lees hier dat “God” die subjek is van “samewerking” of “gesamentlike werk”. Dit is selfs grammatikaal moontlik dat die subjek van vers 28 die Gees kan wees (vlg. vers 27, NEB en REB). Die vers staan ook in verband met die lyding soos in verse 17-18 uitgebeeld sowel as die “sugtinge” van vers 23. In die lewe van gelowiges bestaan daar nie iets soos gelukskans of noodlot nie.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“to work together for good”** |
| | **NAV, CUM-MULTI** | **“ten goede laat meewerk”** |
| | **OAV** | **“ten goede meewerk”** |
| | **CUM-NLV** | **“ten goede laat saamwerk”** |

Hierdie is ‘n PRAESENS AKTIEF INDIKATIEF. Dit is ook ’n saamgestelde woord met “*syn*” (vlg. vers 26). Dit beteken dan dat alle dinge voortdurend met mekaar in wisselwerking is met die doel om ‘n goeie uiteinde te bewerkstellig. Dit is ’n moeilike konsep in ’n wêreld vol boosheid en lyding (twee waardevolle boeke oor die onderwerp is *The Goodness of God* deur Wenham en Hannah Withall Smith, en *The Christian’s Secret of a Happy Life*). Die “goeie” word in vers 29 gedefinieer as: “om gelykvormig te wees aan die beeld van sy Seun”. Christusgelykvormigheid, nie voorspoed, roem of gesondheid nie, is God se onveranderlike plan vir elke gelowige.

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **“to those who love God, to those who are called according to *His* purpose”** |
| | **NAV** | **“vir dié wat Hom liefhet, dié wat volgens sy besluit geroep is”** |
| | **OAV** | **“vir hulle vir wie God liefhet, hulle wat na sy voorneme geroep is”** |

**CUM-NLV** **"vir hulle wat Hom liefhet, hulle wat geroep is volgens sy doel vir hulle lewe"**

Hierdie is twee PRAESENS AKTIEF DEELWOORDE. Dit verleen 'n bevoegdheid aan gelowiges om 'n positiewe uitkyk op die lewe te behou, ondanks omstandighede (vlg. vers 15). Weereens, let op die tweeledigheid van menslike vryheid, net soos in die verbond, naamlik liefde en die soewereiniteit van God.

**8:29-30** Die werkwoorde in hierdie verse is almal AORISTUS AKTIEF INDIKATIEF. Dit vorm 'n ketting van die voortyd tot nadat tyd nie meer sal bestaan nie. God ken ons en Hy is steeds vir ons lief. Hy wil dat ons in die toekoms by Hom moet wees. Die teksverband hier is korporatief en moet nie individueel opgeneem word nie. Die groot geleentheid van die verheerliking wag in die toekoms, maar in hierdie konteks word dit as 'n voltooide en aanwesige gebeurtenis voorgestel.

**8:29 NASB** **"foreknew"**
**NAV, CUM-MULTI** **"die wat Hy lank tevore verkies het"**
**OAV** **"vantevore geken het"**
**CUM-NLV** **"hulle reeds vooruit geken"**

Paulus gebruik die term hier twee keer en weer in 11:2. In 11:2 sinspeel dit op God se liefde vir Israel selfs voor tyd bestaan het. 'n Mens moet onthou dat die term "ken" ("*know*") in Hebreeus 'n noue, innige en persoonlike verhouding beteken; nie maar net feitekennis omtrent iemand nie (vlg. Gen. 4:1; Jer. 1:5). Hier word die term by 'n reeks (Gods-)handelinge ingesluit (ken – verordineer – roep – verheerlik, vlg. verse 29-30). "Vooruit geken" het wel te doen met predestinasie. Maar "vooruit geken" vorm nie die basis van uitverkiesing nie, omdat indien so, uitverkiesing dan sou berus op die gevalle mensdom se reaksie in die toekoms. Dit maak uitverkiesing afhanklik van verwagte menslike meriete. Hierdie term kom in Han. 26:5; 1 Pet. 1:2, 20; en 2 Pet. 3:17 ook voor.

◙ **NASB** **"predestined"**
**NAV** **"verkies het"**
**OAV** **"verodineer"**

Die terme "vooruit ken" (*proginōskō*) of "uitverkies" (*proorizō*) is beide woordsamestellings met *pro*, wat beteken dat dit met die tydsbepaling "voor" vertaal moet word; dus "vooraf geken", "vooraf begrens" of "vooraf gemerk". Die definitiewe uitverkiesingstekste in die NT is Rom. 8:28-30; Ef. 1: 3-14; en Rom. 9. Baie duidelik wil hierdie tekste sê dat God soewereine beskikkingsreg het. Hy is in volle beheer van alle dinge, die mensdom se geskiedenis ingesluit. Daar is 'n voorafbepaalde raadsplan wat in die tyd uitgewerk word. Hierdie plan is egter nie willekeurig of selektief nie. Dit is nie net op sy soewereiniteit en voorkennis gebaseer nie, maar ook op sy onveranderlike karakter van liefde, barmhartigheid en onverdiende genade.

Ons moet daarteen waak dat ons westerse (Amerikaanse) indiwidualisme of evangeliese ywer hierdie wonderlike waarheid nie verduister nie. Ook moet ook nie gepolariseer word in kampe van teologiese konflik nie: Augustinus versus Pelagius of, Calvinisme versus Arminianisme.

Uitverkiesing is nie ’n leerstelling wat probeer om God se liefde, genade en barmhartigheid in te perk nie. Dit is ook nie veronderstel om sommige dele van die evangelie uit te sluit nie. Die doel van uitverkiesing is om gelowiges se lewensuitkyk te vorm en sodoende te versterk. God is vir die hele menslike geslag (vlg. Joh. 3:16; 1 Tim. 2:4; 2 Pet. 3:9). God is in beheer van alle dinge. Wie of wat kan ons van Hom afskei? (Rom. 8:31-39). Daar is twee maniere om die lewe te beoordeel, waarvan die een uitverkiesing is. Alle geskiedenis is vir God (soos) die hede. Mense is tydgebonde. Ons perspektiewe en verstandelike vermoëns is beperk. Daar is nie teenstrydigheid tussen God se soewereiniteit en die mens se vrye wil nie. Beide word in die verbondstruktuur in ag geneem. Dit is nog ’n voorbeeld van Bybelse waarheid aangebied in dialektiese spanning. Bybgelse waarheid word gewoonlik vanuit verskillende perspektiewe aangebied. Dikwels kom dit voor om heel paradoksaal te wees. Die waarheid is dan ‘n balans tussen oënskynlik teenoorgestelde pole. Ons moenie die spanning wegneem deur op een van die waarhede te konsentreer nie. Ons moenie enige Bybelwaarheid isoleer van die ander nie.

Dit is belangrik om by te voeg dat uitverkiesing nie beteken ons gaan hemel toe wanneer ons sterf nie, maar ook Christus-gesindheid en lewe in die hede (vlg. Ef. 1:4; 2:10)! Ons is uitverkies om “heilig en onberispelik” te wees. God het verkies om ons te verander sodat ander daardeur aangemoedig mag word om ook op sy uitnodiging te antwoord met geloof in Christus. Uitverkiesing is nie ’n persoonlike voorreg nie, maar ’n verantwoordelikheid wat vir alle verbondsmense geld.

◙ **NASB** **“*to become* conformed to the image of His Son”**
**NAV, OAV** **“om gelykvormig te wees aan die beeld van sy Seun”**
**CUMs** **“en Hy het hulle aangewys om soos sy Seun te word”**

Hier vind ons die sentrale waarheid van hierdie gedeelte. Dít is die doel van Christenskap (vlg. Gal. 4:19; Ef. 4:13); Heiligheid is God se wil vir elke gelowige. God se uitverkiesing is vir die doel van Christus-gelykvormigheid (vlg. Ef. 1:4), nie ’n spesiale status nie. Die beeld van God wat met die skepping in die mensdom vasgelê is (vlg. Gen. 1:26; 5:1, 3; 9:6) moet herstel word (vlg. Kol. 3:10). Sien die aantekening by 8:21 en *Vir Spesiale Aandag: Geroep* by 1:6.

◙ **NASB** **“that He might be the firstborne among many brethren”**
**NAV** **“sodat sy Seun baie broers kan hê van wie Hy die Eerste is”**
**OAV** **“sodat Hy die eersgeborene kan wees onder baie broeders”**
**CUM-NLV** **“die oudste Seun wees omring deur baie broers en susters”**

In Ps. 89:27 is “eersgeborene” ’n titel vir die Messias. In die OT het die eersgebore seun voorrang en spesiale behandeling geniet. Die term is ook in Kol. 1:15 gebruik om Jesus se spesiale posisie in die skepping te beklemtoon, terwyl Kol. 1:18 en Openb. 1:5 Jesus toon as die voorganger in opstanding in wie se voortreflikheid gelowiges deel.

Dit gaan hier nie oor Jesus se menswording nie, maar oor Hom as die hoof van ’n nuwe volk (Rom. 5:12-21); die eerste in alle dinge; die toonaangewer van ons geloof; die kanaal waardeur die Vader die geloofsfamilie seën. Sien die *Vir Spesiale Aandag* hieronder.

**VIR SPESIALE AANDAG: DIE EERSGEBORENE**

Die woord "eersgeborene" (*prōtotokos)* word in die Bybel op duidelik onderskeibare maniere aangewend:

1. OT agtergrond dui op die voorrang wat 'n oudste seun in 'n gesin geniet het (Ps. 89:27; Luk. 2:7; Rom. 8:29)
2. gebruik van die term in Kol. 1:15 as die Eerste in die skepping, herinner aan Spr. 8:22-31, of dan ook aan die Werksame deur wie God se skepping tot stand kom (vlg. Joh. 1:3; 1 Kor. 8:6; Kol. 1:15-16; Heb. 1:2)
3. in Kol. 1:18; 1 Kor. 15:20 en hier in vers 29 is Hy die eersgeborene uit die dood
4. dit is ook 'n OT titel wat vir die Messias gebruik word (vlg. Ps. 89:27; Heb. 1:6; 12:23. Met hierdie titel word verskeie aspekte van Jesus se voortreflikheid en voorrang saamgevat. In ag genome die konteks is #3 en #4 mees gepas.

**8:30 NASB "glorified"**
**NAV, OAV "het [...] verheerlik"**
**CUM-NLV "beslis heerlikheid gee"**
**CUM-MULTI "het [...] in sy hemelse grootheid laat deel"**

Die begrip "heerlikheid" word dikwels in die Bybel aan God toegeskryf. Die term kom uit die kommersiële denkwêreld waar "gewigtig/swaar" die betekenis van die woordstam is. Die implikasie is dan dat iets waardevol is, soos goud byvoorbeeld. Sien *Vir Spesiale Aandag* by 3:23. Teologies gesproke red God die gevalle mensheid in 'n reeks stappe, soos in verse 29-30 opgeteken staan. Die laaste hiervan is "verheerliking." Dit sal die gelowige se volkome verlossing beteken. Dit sal op die Opstandingsdag gebeur wanneer aan gelowiges hulle nuwe geestelike liggame geskenk word (vlg. 1 Kor. 15:50-58) om verenig te wees met die Drie-enige God en met mekaar (vlg. 1 Tes. 4:13-18; 1 Joh. 3:2).

**NASB (UPDATED) TEXT: 8:31-39**

**31What then shall we say to these things? If God *is* for us, who *is* against us? 32He who did not spare His own Son, but delivered Him over for us all, how will He not also with Him freely give us all things? 33Who will bring charge against God's elect? God is the one who justifies; 34who is the one who condems? Christ Jesus is He who died, yes, rather who was raised, who is at the right hand of God, who also intercedes for us. 35Who will separate us from the love of Christ? Will tribulation, or distress or persecution, or famine, or nakedness, or peril, or sword? 36Just as it is written, " FOR YOUR SAKE WE ARE BEING PUT TO DEATH ALL DAY LONG; WE WERE CONSIDERED AS SHEEP TO BE SLAUGHTERED" 37But in all these things we overwhelmingly conquer through Him who loved us. 38For I am convinced that neither death, nor angels, nor principalities, nor things present nor things to come, nor powers, 39nor height, nor depth, nor any other created thing, will be able to seperate us from the love of God, which is in Christ Jesus our Lord.**

*Verwys na **NAV**, **OAV**, **CUM-NLV** of **CUM-MULTI** vir die Afrikaans: Rom. 8:31-39.*

**8:31 NASB** **"What then shall we say to these things"**
**NAV, CUM-MULTI** **"Wat is nou ons gevolgtrekking oor al hierdie dinge?"**
**OAV** **"Wat sal ons dan van hierdie dinge sê"**
**CUM-NLV** **"Wat sal ons dan van al hierdie wonderlike dinge sê"**

Dit was 'n gunsteling spreekwyse van Paulus kragtens sy literêre benadering van 'n veronderstelde tweegesprek (dialektiek) (vlg. 3:5; 4:1; 6:1; 7:7; 9:14, 30). Hierdie vraag hou verband met die voorafgaande waarhede. Dit is egter onseker presies hoe ver dit terugverwys. Dit kan met 3:21-31 óf 8:1 óf 8:18 in verband staan. Op grond van sy gebruik van "daar is dus" ("*therefore*") in 8:1 saam met die konteks, is 8:18 dalk 'n goeie raaiskoot.

◙ **NASB** **"if"**
**NAV, CUM-MULTI** **"dit"**
**OAV, CUM-NLV** **"as"**

Gestruktureer as 'n KLAS EEN VOORWAARDELIKE BYSIN kan dit beskou word as waar vanuit die perspektief van die skrywer of om 'n literêre doel te dien. Wonderbaarlik! Ten spyte van ons worsteling met sonde is God stééds aan ons kant!

◙ **NASB** **"who *is* against us"**
**NAV, OAV** **"wie kan teen ons wees"**
**CUM-NLV** **"wie kan ooit teen ons wees"**
**CUM-MULTI** **"wie kan dan teen ons wees"**

Die VOORNAAMWOORD "wie" word in verse 33, 34 en 35 herhaal om na die Satan te verwys, hoewel hy eers in 16:20 by die naam genoem word. Hierdie paragraaf (verse 31-39) maak gebruik van 'n OT-profetiese literêre tegniek om 'n hofgeding voor die gees te roep (vlg. Miga 1 en 6). YHWH vat sy volk hof toe oor geestelike egbreek. Dit sinspeel op Jes. 50:8-9.

Let op die wetsterme: "teen", vers 31; "beskuldiging", vers 33; "vryspreek", vers 33; "veroordeel", vers 34; "intree"/"pleit", vers 34. God is die Regter. Christus is die advokaat vir die verdediging. Satan is die aanklaer, maar is doodstil. Engele vul die hofsaal as waarnemers (vlg. 1 Kor. 4:9; Ef. 2:7; 3:10).

**8:32 NASB** **"He who did not spare His own Son"**
**NAV, OAV** **"Hy wat selfs sy eie seun nie gespaar het nie"**
**CUM-NLV** **"As God werklikwaar sy eie Seun nie gespaar het nie"**

God die Vader het aan die gevalle mensdom niks minder as sy allerbeste gegee nie. Daarom sal Hy gelowiges ook nie nou in die steek laat deur minder as die beste te gee nie (vlg. Joh. 3:16; Rom. 5:8). Hoe ver mis sommige die punt as hulle aan die OT God as wraakgierig dink en net aan Jesus as liefdevol! Hierdie allergrootste gawe word weerspieël in God se vryspraak aan Abraham oor Isak (Gen. 22:12, 16). Selfs die rabbyne het hierdie OT gedeelte gebruik as steun vir hulle geloof dat God plaasvervangende voorsiening (in die vorm van 'n ram, Gen. 22:12-13) vir Abraham se nageslag gemaak het.

◙ **NASB** **"but delivered Him over for us all"**
**NAV, CUM-MULTI** **"maar Hom oorgegee om ons almal te red"**
**OAV** **"maar Hom vir ons almal oorgegee het"**

| | |
|---|---|
| **CUM-NLV** | **"maar Hom terwille van ons almal aan die dood oorgegee het"** |

Die woord "almal" in hierdie teks is van groot belang. Jesus het vir die sondes van die wêreld gesterf (vlg. Luk. 2:10-11; Joh. 3:16; 4:42; 11:51; 1 Tim. 4:10; 1 Joh. 2:2; 4:14). Dit weerspieël die Adam-Christus tipologie van 5:12-21. Jesus se dood het die sondeprobleem opgelos. Nou is dit 'n "antwoord op die woord"-probleem (*believe and receive*).

| | | |
|---|---|---|
| ◙ | **NASB** | **"freely give us all things"** |
| | **NAV** | **"al die ander dinge saam met hom skenk"** |
| | **OAV** | **"ons alles genadiglik skenk"** |
| | **CUM-NLV** | **"tog geen manier waarop Hy nie ook al die ander goeie dinge aan ons sal skenk nie"** |
| | **CUM-MULTI** | **"ons al die ander dinge saam met Hom uit liefdevolle goedheid gee"** |

Hierdie WERKWOORD is ontleen aan die Griekse woordstam wat "genade" beteken. "Alle dinge" skakel met vers 17. Sien die aantekening by 3:24.

| | | |
|---|---|---|
| **8:33-34** | **NASB** | **"charge [...] justifies [...] condemns [...] intercedes"** |
| | **NAV, CUMs** | **"aankla [...] spreek vry [...] veroordeel [...] pleit"** |
| | **OAV** | **"beskuldiging inbring [...] regverdig maak [...] veroordeel [...] intree"** |

Hierdie is almal wetsterme. Verse 31-39 is 'n hoftoneel in die hemel en sinspeel moontlik op Jes. 50:8-9.

| | | |
|---|---|---|
| **8:33** | **NASB** | **"God's elect"** |
| | **NAV, OSV, CUM-MULTI** | **"die uitverkorenes van God"** |
| | **CUM-NLV** | **"God ons spesiaal uitgekies het"** |

Jesus is God se uitverkiesde mens vir alle mense (Karl Barth). Die duidelikste en volledigste gedeeltes ten opsigte van hierdie waarheid is Ef. 1:3-4 en Rom. 9:14-26. Die Vader het Jesus gekies en in Hom is die hele mensheid by uitverkiesing ingesluit. Jesus is God se "ja" vir die gevalle mensdom se "nee."

**VIR SPESIALE AANDAG:**
**UITVERKIESING EN DIE ERNS VAN TEOLOGIESE BALANS**

Uitverkiesing is 'n ongelooflik aangrypende leerstelling. Dit is nie 'n aanduiding van begunstiging nie, maar eerder 'n oproep as kanaal op te tree – 'n werktuig of bemiddelaar van ander se verlossing. In die OT staan die term deurgaans in verband met dienslewering. In die NT kom dit meestal neer op verlossing wat op diens moet uitloop. Nêrens probeer die Bybel die spanning tussen die soewereiniteit van God en die mens se wilsvryheid opklaar nie, maar bevestig die belangrikheid van albei leerstellings. 'n Goeie voorbeeld van hierdie Bybelse spanning word gevind in Rom. 9 oor die soewereiniteit van God, en in hoofstuk 10 oor die noodsaaklike beantwoording daarvan deur die mensdom (vlg. 10:11, 13).

Die riglyn vir oplossing van hierdie spanning is moontlik in Ef. 1:4 te vinde. Jesus is deur God uitverkies en almal is potensieel in Hom uitverkies. Jesus is God se "ja" vir 'n gevalle mensdom in nood (Barth). Ef. 1:4 help ook tot groter duidelikheid oor die saak deur te verklaar dat die doel van uitverkiesing nie die hemel is nie, maar heiligheid en Christusgelykvormigheid. Dikwels word ons deur die voordele van die evangelie aangegryp en ignoreer die verantwoordelikhede daarvan. God se roep (uitverkiesing) is vir tyd en ewigheid!

Leerstellings staan in verband met ander waarhede en moenie as alleenstaande waarheid buite konteks opgevat word nie. Vergelyk byvoorbeeld 'n ster wat nie buite sy konstellasie gereken moet word nie. God gebruik Oosterse uitdrukkingswyses en nie-westerse genres. Ons moenie die spanningsveld wat deur 'n dialektiese (paradoksale) stelwyse veroorsaak word, probeer wegwerk nie.

1. Predestinasie versus vrye wil
2. Sekerheid van geloof versus die nodigheid om te volhard in geloof
3. Die oorspronklike sonde versus eiewillige sonde
4. Sondeloosheid (perfeksionisme) versus minder sondig
5. Aanvanklike, onmiddellike vryspraak versus voortdurende heiligmaking
6. Christelike vryheid versus Christelike verantwoordelikheid
7. God se transendensie versus sy immanensie
8. God volkome onkenbaar versus sy selfopenbaring in die Skrif
9. Die koninkryk van God as naby versus die koms daarvan in die eindtyd
10. Vergifnis as 'n gawe van God versus sondebelydenis as 'n verbondsvereiste
11. Jesus as God en mens
12. Jesus gelyk aan die Vader, maar ook onderdanig aan die Vader

Die verbondsteologie handhaaf ewewig tussen die soewereiniteit van God (Hy behou die inisiatief en bepaal die agenda) en die mens se reaksie in geloof en belydenis van begin tot einde. Wees versigtig om nie bewysplase aan die een kant van die paradoks op te stapel ten koste van die ander kant nie. Wees versigtig om nie oormatig voorkeur te gee aan jou persoonlike gunsteling leerstellings of teologie nie! Die een dien as bevestiging van die ander.

**8:34** Hierdie vers noem verskillende aspekte van Jesus se bediening, naamlik dat Hy: (1) gesterf het; (2) opgewek is; (3) sit aan die regterhand van God; en (4) namens gelowiges intree voor God (voorspraak doen).

Jesus se dood was die boetedoening vir ons sonde (vlg. Jes. 53; Mark. 10:45; 2 Kor. 5:21). Jesus se opstanding getuig daarvan dat die Vader Jesus se bediening aanvaar het. Die hoop wat Hy bring dat die menslike toestand oorkombaar is t.o.v. vervolging en dood, is daardeur bevestig. Jesus se verheerliking aan die Vader se regterhand en sy bereidwilligheid om in te tree vir gelowiges, laat hulle moed skep vir die stryd van die geloof.

◙ **NASB** **"right hand of God"**
**NAV, OAV, CUM-MULTI** **"die regterhand van God"**
**CUM-NLV** **"op die ereplek langs God"**

Dis ’n antropomorfiese metafoor. God het nie ’n fisiese liggaam nie, Hy is “gees”. Die metafoor spreek dus van mag, gesag en voorrang. Paulus gebruik hierdie uitdrukking nie dikwels nie (Ef. 1:20; Kol. 3:1). Dit is moontlik dat hy in vers 34 aanhaal uit ’n vroeë Christelike belydenisstuk (vlg. Fil. 2:6; 1 Tim. 3:16).

◙ **NASB** **“intercedes”**
**NAV, CUMs** **“pleit”**
**OAV** **“intree”**

Jesus se bediening gaan voort. Hy tree vir ons in (vlg. Heb. 4:4-16; 7:25), nes die Gees (vlg. verse 26-27). Dit kom van die term *paraclete* wat m.b.t. die Gees in Joh. 14:16 en die Seun in 1 Joh. 2:1 gebruik word. Dit herinner ook aan die lied oor die Lydende Kneg in Jes. 53:12.

**8:35 “the love of Christ” (“die liefde van Christus”):** Dit is een van beide die SUBJEKTIEF of OBJEKTIEF GENITIEF: (1) of dit is Christus se liefde vir sondaars; of (2) gelowiges se liefde vir Christus. #1 pas die beste in die konteks (vlg. 2 Kor. 5:14), want gelowiges se liefde het ’n manier om te kom en te gaan. Christus se liefde vir ons is seker en stabiel.

‘n Griekse manuskrip-variant word met hierdie frase in verband gebring: die teks MS א se weergawe wat lees “die liefde van God”. Nog ’n antieke manuskrip kombineer die twee moontlikhede as volg: “die liefde van God in Christus” (vlg. MS B). Die UBS$^4$ bewerkers gee “die liefde van Christus” ‘n A-gradering (d.w.s. ‘n goeie stand). Dit kom ook voor in MSS C, D, E, F, G en die meeste weergawes van die ou Latyn, die Vulgaat en die Pesjita.

◙ **NASB** **“shall tribulation, or distress, or persecution”**
**NAV, CUMs** **“lyding benoudheid of vervolging”**
**OAV** **“verdrukking of benoudheid of vervolging”**

Christene sal in hierdie wêreld probleme ondervind, maar nie hierdie probleme of bose magte kan hulle van God skei nie. Sien *Vir Spesiale Aandag: Verdrukking* by 5:3.

**8:36** Dit is ’n aanhaling uit Ps. 44:22. In hierdie Psalm word op God beroep gedoen om vir sy volk in nood, uitkoms te bewerkstellig.

**8:37 NASB** **“But in all these things we overwhelmingly conquer”**
**NKJV** **“Yet in all these things we are more than conquerors”**
**NRSV** **“No, in all these things we are more than conquerors”**
**TEV** **“No, in all these things we have complete victory through Him”**
**JB** **“these are the trials through which we triumph”**
**NAV, OAV** **“Maar in al hierdie dinge is ons meer as oorwinnaars”**
**CUM-NLV** **“Tog is ons ten spyte van al hierdie dinge besig om ‘n superoorwinning te behaal”**
**CUM-MULTI** **“Maar in al heirdie dinge is ons algehele oorwinnaars”**

Hierdie is ’n oortreffende vorm van die term “oorwin” waarmee Paulus ’n wonderlike uitdrukking geskep het. Dis ‘n vermengde metafoor van “skape wat oorwin”. Gelowiges is oorwinnaars deur Christus (vlg. Joh. 16:33; 1 Joh. 2:13-14; 4:4; 5:4). Sien *Vir Spesiale Aandag: Paulus se gebruik van Huper-samestellings* by 1:30.

◙ **NASB** **"through Him who loved us"**
**NAV** **"deur Hom wat vir ons liefhet"**
**OAV** **"deur Hom wat ons liefgehad het"**
**CUM-NLV** **"wat sy liefde so duidelik aan ons bewys het"**
**CUM-MULTI** **"deur Hom wat vir ons absoluut liefhet"**

Hierdie VOORNAAMWOORD kan op beide die Vader of die Seun betrekking hê.

**8:38 NASB** **"I am convinced"**
**NAV** **"Hiervan is ek oortuig"**
**OAV** **"ek is versekerd"**
**CUM-NLV** **"Een ding weet ek vas en seker"**
**CUM-MULTI** **"Hiervan is ek tog oortuig"**

Hierdie is 'n PERFEKTUM PASSIEF INDIKATIEF wat beteken "ek was oortuig en bly daarvan oortuig".

◙ **"angels" ("engele"):** Die rabbyne was van mening dat die engele jaloers was omdat God soveel liefde en aandag aan die mensdom skenk en het dis vyandig teenoor mense geword. Die Gnostieke, valse leraars, het daarom volgehou dat verlossing alleen moontlik is deur kennis van geheime kodes op weg deur 'n vyandiggesinde engelewêreld (vlg. Kolossense en Efesiërs).

George Eldon Ladd bied 'n goeie samevatting van Paulus se terminologie met betrekking tot engele in sy boek, *A Theology of the New Testament*, bl. 401:

"Paulus verwys nie bloot na goeie en slegte engele, Satan en demone nie; hy tipeer engelagtige geeste in 'n rangorde deur die gebruik van 'n ander groep woorde. Die terminologie is as volg:

'heers' [*archē*], 1 Kor. 15:24; Ef. 1:21; Kol. 2:10
'heersers' [*archai*], Ef. 3:10; 6:12; Kol. 1:16; 2:15; Rom. 8:38
'gesag' [*exousia*], 1 Kor. 15:24; Ef. 1:21; Kol. 2:10
'owerhede' [*exousiai*], Ef. 3:10; 6:12; Kol. 1:16; 2:15
'mag' [*dynamis*], 1 Kor. 15:24; Ef. 1:21
'owerhede/magte' [*dynameis*], Rom. 8:38
'trone' [*thronoi*], Kol. 1:16
'heerskappy' [*kyriotes*], Ef. 1:21
'die wêreldheersers van die duisternis', Ef. 6:12
'die bose geeste in die lug', Kol. 1:13
'elke naam wat genoem word', Ef. 1:21
'in die hemel, op die aarde en onder die aarde', Fil. 2:10".

Hoe die gevalle engelewêreld van die OT met die NT-beskrywings in verband staan, word nie genoem nie. Vele aanvaar dat dit identies sal wees. In Joodse Apokaliptiese literatuur, nietemin, is demone die geeste van die Nefilim van Gen. 6 wat halfmens en halfengel was. Hulle liggame is in die Vloed vernietig en daarom soek hulle mense vir inwoning! Dit is egter bloot spekulasie. Die Bybel vertel nie die verhaal van alle oorspronge nie; die Bybel se doel is die mensdom se verlossing, nie bevrediging van hulle nuuskierigheid nie.

◙ **NASB** **"principalities [...] powers"**
**NAV** **"of engele of bose magte"**
**OAV** **"engele of owerhede of magte"**
**CUM-NLV** **"of engele of duiwelse magte"**

Dit dui op (1) bose engele of demoniese kragte van hierdie bedeling (vlg. Ef. 2:2; 6:12; 1 Kor. 15:24; Kol. 1:16); of (2) onpersoonlike strukture van 'n gevalle wêreld (godsdiens, owerheid, opvoeding, medisyne, ens.) wat 'n gevalle mensdom toelaat om onafhanklik van God te bestaan (vlg. Hendricus Berkhoff, *Principalities and Powers*). Sien die aantekening by 13:1.

**VIR SPESIALE AANDAG: *ARCHĒ***

Die term "domein" kom van die Griekse *archē* wat "begin" of "oorsprong" beteken:

1. die begin van die geskape werklikheid (vlg. Joh. 1:1; 1 Joh. 1:1)
2. die begin van die evangelie (vlg. Mark. 1:1; Fil. 4:15)
3. eerste ooggetuies (vlg. Luk. 1:2)
4. aanvangstekens (vlg. Joh. 2:11)
5. eerste beginsels (Heb. 5:12)
6. begin van vertroue (Heb. 3:14)

Die uitdrukking se gebruik het later "regeer" of "gesaghebbend" aangedui, soos uitgeoefen deur:

1. mense as owerheidspersone (vlg. Luk. 12:11; Luk. 20:20; Rom. 13:3; Tit. 3:1); of
2. bonatuurlike magte (Rom. 8:38; 1 Kor. 15:24; Ef. 1:21; 3:10; 6:10; Kol. 1:16; 2:10, 15)

Hierdie valse voorgangers is vrydenkers wat alle gesag minag, ongeag of dit aards of hemels. Hulleself en eiebelang geniet algehele voorkeur bo God, hemelwesens, die burgerlike samelewing en kerkleiers.

**8:39 NASB** **"height nor depth"**
**NAV, OAV** **"of hoogte of diepte"**
**CUM-NLV** **"niks daarbo of onder in die dieptes"**

Hierdie terme is deur astroloë gebruik om die stand van die verste ster (apogeum) en die naaste ster (perigee) aan te dui. Hierdie sterre is beskou as gode wat die mens se lewe beheer. Later het hierdie uitdrukking (hoogte of diepte) vir die Gnostieke dwaling die tegniese terme geword om die *eons*, of vlakke van engele-lewe (tussen die heilige god en die mindere god) te verduidelik – die mindere god wat die sondig-stoflike wêreld geskape het.

◙ **NASB** **"any other created thing"**
**NAV, CUM-MULTI** **"enigiets anders in die skepping"**
**OAV** **"enige ander skepsel"**
**CUM-NLV** **"of elders in die skepping"**

Letterlik beteken dit "andersoortige skepsel" (*heteros*). Die konteks vereis dat hierdie opmerking as uitbreiding van die genoemde engele-magte beskou moet word.

Die onderskeid tussen die Griekse voorsetsels *heteros* (ander verskillend) en *allos* (ander dieselfde) het met die verloop van tyd in Koine Grieks vervaag, maar in hierdie konteks is 'n mate van onderskeid nog merkbaar.

| | |
|---|---|
| ◙ **NASB** | **"neither [...] nor [...] will be able to separate us from the love of God"** |
| **NAV, OAV** | **"ons sal kan skei van die liefde van God nie"** |
| **CUM-NLV** | **"ooit kan skei van die liefde wat God [...] vir ons het nie"** |

Wat 'n pragtige verklaring van sekerheid! Hierdie hoofstuk het begin met "geen veroordeling" en eindig met "geen skeiding". Niemand kan 'n gelowige se verlossing ongedaan maak nie. 'n Mense moet egter aanvanklik reageer om tot geloof te kom (vlg. 3:21-31) en ook voortdurend herbevestig deur in die geloof te volhard (vlg. hfst.. 4-8). Die Gees is die bewerker daarvan, maar daar moet antwoord gegee word kragtens die eise van die verbond. Sondebelydenis en geloof is nodig (vlg. Mark. 1:15; Han. 3:16, 19; 20:21) en daarmee saam ook gehoorsaamheid en volharding!

**BESPREKINGSVRAE**

Hierdie is 'n studiegids-kommentaar – die onus rus op u om tot 'n eie verstaan van die Bybel te kom. Elkeen van ons moet immers met die lig waaroor ons beskik leef. U is nou in die eerste linie van Bybeluitleg onder leiding van die Heilige Gees. Moenie so 'n voorreg aan 'n kommentaarskrywer prysgee nie.

Die vrae help u om na te dink oor die vernaamste kwessies van hierdie gedeelte van die boek. Hulle is nie veronderstel om voorskriftelik te wees nie, maar eerder gedagteprikkelend.

1. Watter verhouding is daar tussen hoofstuk 7 en 8?
2. As daar nie veroordeling is nie, hoe affekteer sonde dan die lewe van 'n gelowige?
3. Woon die Gees van Jesus in gelowiges?
4. Hoe word die natuur geraak deur die mens se sonde (verse 19-22)? Sal die natuur eendag deel van die hemel uitmaak?
5. Hoe bid die Gees vir ons (verse 26-27)? Hou dit verband met tongespraak (*speaking in tongues*)?
6. Hoe kan die Bybel praat van alles wat ten goede meewerk in so 'n bose wêreld (vers 28)? Definieer "ten goede" (vers 29).
7. Hoekom is heiligmaking uit die ketting van teologiese gebeure weggelaat (soos in vers 30)?
8. Hoekom word verse 31-39 as 'n hoftoneel beskryf?
9. Wat is die vier dinge wat vers 34 oor Jesus meedeel.